DERTIGSTE

# VERGADERING

van die

# Hoog Eerw. Sinode

van die

# Ned. Gereformeerde Kerk

in die

# Oranje - Vrystaat

gehou te

BLOEMFONTEIN

op

Donderdag, 16 April 1931

en volgende dae

# DERTIGSTE VERGADERING

van die

# Hoog Eerw. Sinode

van die

# Ned. Gereformeerde Kerk

in die

# Oranje-Vrystaat

gehou te

BLOEMFONTEIN

op

Donderdag, 16 April 1931

en volgende dae

Nasionale Pers, Bpk., Bus 267, Bloemfontein.

INHOUD.

Bls.



Inhoudsopgawe van deel 2, kyk ná bls. 174.

REGISTER.

# Die Dertigste Vergadering van die Hoog Eerw. Sinode van die Ned. Geref. Kerk in die O.V.S.

word geopen in die Jubileum Saal Bloemfontein op Donderdag 16 April, 1931, te 10 uur v.m.

Die Hoog Eerw. Skrieba lees op versoek, die oproep tot die Sinode voor.

Die Hoog Eerw. Moderator Ds. P. Boshoff laat sing Ges. 52 : 8—9 en lees uit Gods Heilig en Dierbaar Woord 1 Kor. 1 : 17—31 en die Hoog Eerw. Assessor Ds. P. S. van Heerden open met gebed. Opening

Die Kredensiale word nou opgeëis en dit blyk dat ter vergadering verskyn het uit die gemeente: —

Winburg: Ds. H. C. J. Becker en oud. D. F. Joubert, Prim.

Fauresmith: Ds. R. J. van Niekerk en oud. P. J Swanepoel, Prim.

Smithfield: Ds. A. A. van Schalkwyk en oud. C. J. de Wet van der Merwe, Prim.

Bloemfontein: Ds. P. J. J. Boshoff, Dr. J. H. J. Greyvenstein en oud. R. B. Saayman, Prim.

Harrismith: Ds. C. F. Kies, B. D. en oud. P. J. C. Maree, Prim.

Boshof: Ds. A. J. Malherbe en oud. J. B. Neethling, Prim.

Jacobsdal: Ds. J. S. Dreyer en oud. J. A. J. Viljoen, Prim.

Kroonstad: Ds. W. J. S. Klomp en oud. J. A. Meintjes, Prim.

Edenburg: Ds. P. S. Z. Coetzee en oud. M. C. Boshoff, Prim.

Bethulie : Ds. J. C. Oosthuysen.

Philippolis : Ds. C. J. van Niekerk en oud. L. I. Toerien, Prim.

Bethlehem : Ds. D. P. Ackerman B.A. en oud. J. H. Potgieter, Prim.

Ficksburg : Ds. A. Stockenström en oud. T. Barry, Prim.

Rouxville : Ds. H. S. M. Botha en oud. J. A. Grobbelaar, Sek.

Wepener : oud. F. J. Viljoen, Sek.

Ladybrand : Ds. P. S. van Heerden en oud. P. J. Stofberg Prim.

Frankfort : Ds. J. P. van der Walt en oud. D. W. Steyn, Prim.

Heilbron : Ds. A. H. Stander en oud. J. M. Els, Prim.

Bultfontein : Ds. J. A. Pienaar en oud. P. J. Kruger, Prim.

Brandfort : Ds. A. J. Olivier en oud. J. S. Joubert, Prim.

Lindley : Ds. P. H. van Huyssteen en oud. B. J. J. de Wet, Prim.

Hoopstad : Ds. A. M. de V. Esterhuysen en oud. J. A. Theron, Prim.

Senekal : Ds. D. P. M. Olivier en oud. A. M. Heyns, Prim.

Dewetsdorp : Ds. J. H. Badenhorst en oud. S. J. Klopper, Prim.

Vredefort : Ds. G. J. de Vos, B.A. en oud. R. L. du Plessis, Prim.

Vrede : Ds. H. J. Reyneke en oud. H. J. O. de Jager, Prim.

Parys : Ds. J. A. van Z. Viljoen en oud. J. P. J. van der Merwe, Prim.

Ventersburg : Ds. G. W. Koornhof, B.A. en oud. G. P. Swart, Prim.

Reitz : Ds. J. P. van der Spuy, B.A. en oud. P. C. de Jager, Prim

Bothaville: Ds. P. J. Ebersohn en oud. J. M. Hattingh, Prim.

Thaba 'Nchu: Ds. D. G. van der Merwe en oud. L. J. Fourie, Prim.

Petrusburg: Ds. Z. H. van der Westhuizen en oud. B. F. van der Berg, Prim.

Luckhoff: Ds. Z. J. van Wyk en oud. J. J. Rabie, Prim.

Jagersfontein: Ds. I. J. Minnaar en oud. A. B. J. du Toit, Prim.

Zastron: Ds. J. Rabie en oud. G. T. Zaaiman, Prim.

Fouriesburg: Ds. W. A. Roux, B.A. en oud. D. B. Venter, Prim.

Bulawayo: Dr. T. C. de Villiers en oud. P. P. Mare, Sek.

Enkeldoorn:

Melsetter: Ds. C. A. van Schalkwyk en oud. P. F. de Bruyn, Prim.

Trompsburg: Ds. H. A. Hanekom en oud. B. J. Durand, Prim.

Koffiefontein: Ds. D. Botha en oud. L. P. J. Gertenbach, Prim.

Dealesville: Ds. F. M. Smit en oud. D. M. Joubert, Prim.

Marquard: Ds. C. W. de Wet en oud. J. S. D. van der Merwe, Prim.

Kestell: Ds. E. J. P. Smit, B.A. en oud. A. Munnik, Prim.

Odendaalsrust: Ds. W. R. de Kock, B.A. en oud. J. I. Burger, Prim.

Salisbury: Ds. J. A. Pienaar en oud. A. G. Hefer, Prim.

Clocolan: Ds. P. J. Pienaar en oud. F. J. C. Veltman, Prim.

Villiers: Ds. J. C. le Roux en oud. J. J. Kriek, Prim.

Kopjes : Ds. C. R. Ferreira en oud. S. A. Cilliers, Sek.

Theunissen : Ds. S. J. Stander en oud. S. J. Theron, Prim.

Reddersburg : Ds. A. G. Driessen en oud. C. M. van den Heever Prim

Steynsrust : Ds. D. P. van Z. Laurie en oud. W. S. Breet, Sek.

Excelsior :

Edenville : Ds. P. J. van Vuuren en oud. B. J. van der Merwe, Prim.

Hobhouse : Ds. J. D. Gertenbach, B.A. en oud. G. D. Robinson, Prim.

Rosendal : Ds. B. J. G. Viljoen en oud. S. J. L. van Niekerk, Prim.

Paul Roux : Ds. C. W. Retief en oud. P. J. Roos, Prim.

Petrus Steyn : Ds. J. P. H. Steyn en oud. F. W. de Jager, Prim.

Memel : Ds. J. D. Kilian, B.A. en oud. C. Janse van Niekerk, Prim.

Rietfontein : Ds. C. R. Kotzé en oud. D. B. de Klerk, Prim.

Hertzogville : Ds. J. H. van Loggerenberg B.A. en oud. C. J. Groenewald, Prim.

Warden : Ds. B. A. Spies en oud. W. A. Odendaal, Prim.

Umtali : Ds. J. J. Schoeman en oud. H. A. Louw, Prim.

Springfontein : Ds. M. J. de Kock en oud. W. D. Gertenbach, Prim.

Lusaka : Oud. J. J. N. Geldenhuys, Prim.

Oranjeville : Ds. I. D. J. Murray en oud. J. H. Müller, Prim.

Bloemfontein-Noord : Ds. H. S. Theron, Dr. H. C. de Wet en oud. E. R. Grobler, Prim.

Clarens : Ds. J. J. le Roux en oud. N. J. Naudé, Prim.

Gwelo: Ds. G. J. van Zyl.
Viljoenskroon: Ds. C. H. Murray en oud. J. I. J. Cronje, Prim.
Cornelia: Ds. N. J. Louw en oud. A. F. S. Kriek, Prim.
Verkeerdevlei: Oud. D. C. Human, Prim.
Tweeling: Oud. H. J. Duminy, Prim.
Kroonstad-Noord: Ds. J. S. Bosman en oud. J. A. Geldenhuys, Prim.
Wesselsbron: Ds. B. A. Muller en oud. J. H. Viljoen, Prim.
Bethlehem-Wes: Ds. J. C. du Plessis B.A. en oud T. C. Verster, Prim.
Soutpan: Ds. A. T. Martinson, B.A. en oud. G. F. Linde, Prim.
Heilbron-Suid: Oud. J. L. Myburgh, Prim.
Bloemfontein-Oos: Ds. E. J. du Toit, B.D. en oud. H. J. J. Pretorius, Sek.

Die vergadering word vir wettig gekonstitueer verklaar.

Al is die predikante van Brandfort, Petrusburg en Heilbron nog nie, volgens ontvange Kerkorgaan, verklaar tot lede van hulle verskillende ringsressorte nie, op die mondelinge verklaring van die betrokke kerkelike outoriteite, kry hulle sitting in die vergadering met volle stem.

Telegramme word voorgelees van Ds. D. L. Steyl, Kerkraad Jagersfontein, Moderator Sendingkerk en Ds. H. B. Klopper.

'n Brief word voorgelees van Ds. M. J. Mey van Tweeling, meldende dat hy weens siekte die Sinode nie kan bywoon nie. Die Pred. van Verkeerdevlei, Ds. F. J. de Kock bevind hom nog in die hospitaal alhier na 'n ernstige operasie. Die twee B.B. kry verlof van afwesigheid en briewe van deelneming sal aan hulle gerig word. Afwesig

'n Versoek van die afnemer Deale alhier om 'n portret van die Sinode vandag te laat neem word Portret

verwys na die Komm. van Besigheid vir rapport.

Die Predd. van Winburg en Edenburg word benoem om SyEdele die Administrateur na hierdie Saal te begelei vir die offisiele opening te 11.30 v.m.

Te 11.30 is die Saal goed gevul. Selfs op die gallery sit heelwat belangstellendes. Onder die aanwesiges word o.m. opgemerk syEd. die Administrateur, mnr. C. T. M. Wilcocks en sy gade, Ds. J. D. Kestell en gade, die Direkteur van Onderwys en sy gade, die predikante van die Presbyteriaanse, Wesleyaanse en Lutherse Kerke alhier, die Rektor van die G.U.K., die Sendingsekr. en gade, die Sondagskool-Sekretaris, die Spoorweg- en plaaslike Sendelinge, enige inspekteurs van skole, die Hoofredakteur van Die Volksblad, die Bestuurder van die Nasionale Pers en sy gade, mnr. J. S. M. Rabie ens. ens.

Openingsrede. Die HoogEerw. Mod. laat sing Ps. 25 : 2, gaan voor in gebed en heet almal teenwoordig welkom. Hy sê, die Kerk het in getalsterkte gegroei, veral deur die aansluiting van die sewe gemeentes van Rhodesië, wie se verteenwoordigers hartelik verwelkom word. Twee leraars, wyle Di. E. A. Pienaar en J. A. R. du Toit, is ons deur die dood ontneem. Ons voel met hulle families. Twee B.B. Di. T. C. Dönges en P. H. Coetzee het afgetree op pensioen e.g. weens bereiking van die ouderdom van 65. Ds. Coetzee is gelukkig sodanig herstel dat hy 'n beroep ontvang het. Saam met die 6 predikante uit Rhodesië het 22 predikante toegetree tot die Vrystaatse Kerk sedert 1928. Hulle word hartelik in ons midde verwelkom.

Tien predikante het van standplek sedert 1928 in die Vrystaat verwissel; elf predikante het beroepe aangeneem na ander prowinsies; twee nuwe gemeentes is gestig t.w. Heilbron-Suid en Bloemfontein-Oos.

Die HoogEerw. Mod. spreek nou oor die laaste gedeelte van vers 8 van Luk. 18. ,,As die Seun van die mens kom, sal Hy wel die geloof op die aarde vind?"

Daar sal geloof, ja allerlei gelofies, wees as Hy kom. Daar is altyd meer mense gewees wat die leuen liefhet, as wat die waarheid omhels. Dink maar aan die tyd van Jezus' Opstanding. Net só gaat dit nog altyd — die waarheid word verwerp en die leuen, wat op niks gegrond is, word aangeneem. Daar is net Eén wat die waarheid spreek nl. God. ,,Alle mense is leuenaars".

In ons dag word godsdienste uitgedink, gode word gemaak, al bestaan die godsdiens net in die verbeelding. Daar is ook die s.g. geeste-aanbidders. Allerlei geloofies is volop. Maar, as die Seun van die mens kom, sal Hy *die* geloof vind? Die geloof nl. wat gelukkig maak en seën bring: die geloof, waarmee Christus alleen mee tevrede kan wees; die geloof wat uit Gods Woord is? Die geloof is God Self — die Alwetende, Alwyse en Algoeie — aan ons geopenbaar in die geskrewe en vleesgeworde Woord.

Daardie geloof alleen is ons genoeg; daarop kan ons lewe en eenmaal sterwe.

Ons het nie te doen met allerlei beskouinge van mense nie maar met wat God sê in Sy Woord en in Sy Soon, mense wil daardie dinge nie meer glo nie; die Bybel is vir hulle verouder. Hulle eie beskouings, wat aldag verander wil hulle stel bo Gods Woord. Daar is kennis en wetenskap wat ons nie in Gods Woord vind nie — dinge wat aangeneem word as waarheid, en later blyk dit onwaar te wees. Manne van wetenskap spreek dan nie die waarheid nie. Die ware wetenskap wat hom openbaar in die natuur soos hy is, is nie in stryd met die Skriftuur nie, al gaan dit nie altyd maklik om natuur en Skriftuur met mekaar te versoen nie.

Hou ons vas aan Gods Woord, sal ons uitvind, alles is reg. Maar die grote wereld praat nie so nie. Die Skrif word opsy gesit en allerlei geloof en dus allerlei ellende is die gevolg. Die spreekwoord word gehoor „glo wat jy wil''. Eva het Satan geglo, en sy het die akelige gevolge gely. Die Fariseërs en Skrifgeleerdes het geglo wat hulle wou en die Heer der heerlikheid gedood. Sonder die regte geloof kan die ontsettendste dinge gedoen word. Net één geloof staan vas, nl. Gods Woord. Ons moet ook sê: „Ons vrees God''.

Die ongeloof woeker voort in Rusland, Frankryk en elders en die uiteinde sal treurig wees. Ons glo God en só moet ons die ongeloof teengaan. Vir God, Sy Woord en die Waarheid moet ons voor die dag kom en ons lewe moet ooreenkom met daardie geloof. Dis alleen die waaragtige geloof wat ons staande kan hou.

Ons behoor aan 'n Kerk wat Gods Woord aanneem en wat sy belydenis het. Deur ons amps-eed het ons dit bevestig. Spreek ons teen die belydenisskrifte van ons Kerk -- belydenisskrifte wat die toets van eeue deurgestaan het — dan is ons oneerlik en ontrou. Is daar iets onvolmaaks in daardie Skrifte, dan is ons plig om dit in ooreenstemming te bring met Gods Woord. Gods Woord alleen kan ons in staat stel om dood en ewigheid tegemoet te gaan. Op die geloof van Gods Woord moet ons vas bly staan.

Die dankgebed word gedoen, Ges. 58 : 2 gesing, die seën uitgespreek en die vergadering pouseer tot 2.30 n.m.

Telegramme

Na die pouse word gelees telegramme van Ds. J. R. Alheit, mev. Pres. M. T. Steyn, Dr. N. J. v. d. Merwe, Kerkraad Tweeling, Eerw. De Villiers (Senekal), Ds. Rossouw (Swellendam) en Ds. J. N. Geldenhuys.

Oorgaande tot kiesing van Moderator kom 'n menigte name op die groslys. Die Predd. van Ladybrand en Reitz vorm die tweetal en e.g. word uiteindelik gekies. Kiesing Moderatuur

Ook vir Assessor kom baie name op die groslys. Die Predd. van Reitz en Boshof vorm die tweetal en e.g. word by die end-stemming gekies.

Die nuut-gekose Mod. en Ass. neem hulle plekke in op die verhoog. Die H.E. Moderator Ds. P. S. v. Heerden dank die verg. en vra om voorbidding vir hom. Dis sy begeerte om Gods wil te doen. Die tyd is baie kosbaar en hy hoop die korte pouse kan weggelaat word.

Die H.E. Assessor, Ds. J. P. v. d. Spuy wil wees as één wat dien. Hy is bly dat nie *hy*, maar die geagte Pred. van Ladybrand tot Mod. gekies is.

Die H.E. Mod. spreek 'n woord van dank jeëns die afgetreë Mod. Hy het die Kerk trou gedien. Die groot beginsels van Gods Woord het hy gehandhaaf. Hy hoop die Openingswoord sal verskyn in ons Kerkorgaan.

Op voorstel van die Predd. van Bloemfontein-Noord besluit die verg. die afgetreë Mod. te vra om die hoop te verwesenlik.

Die H.E. Assessor stel voor 'n mosie van roubeklag met die eggenotes en famielie van wyle Di. E. A. Pienaar en J. A. R. du Toit. Dit word staande in stilte aangeneem. Mosie van Roubeklag

Die Pred. van Harrismith word gekies tot Asst.-Skrieba. Hy wys daarop dat hy skribaat — en nie ander werk moet doen nie. Die rapport van die Komm. van Besigheid is aan die orde. Punte 1 en 2 word aangeneem. Asst. Skrieba

In verband met pt. 3 word besluit dat die ure van sitting as volg sal wees:

Vroeë Biduur 9.30—9.55.

More-sitting 10—12.45, met 'n pouse van 11 tot 11.10 v.m.

Middagsitting 2.30-5, met 'n pouse van 3.50 tot 4 n.m.

Dinsdag-, Donderdag- en Vrydagaand 7.30—9.30.

Vanaand egter sal daar geen sitting wees nie.

More is aan die orde dieselfde rapport en die rapport van die Alg. Sinod. Kommissie.

Ds. H. S. Theron nodig die Sinode na die orrel-uitvoering in sy kerk vanaand 7.45 en bied aan losiesplek te verskaf indien nodig.

Die lede van die Regs Komm. sal wees die Predd. van Clocolan, Bethlehem en Salisbury en die Oudd. van Bloemfontein-Noord, Heilbron en Ficksburg.

Die Pred. van Parys sal die reëling van die Vroeë Bidure waarneem.

Die Ouderling van Bloemfontein-Oos sluit met gebed en Ps. 84 : 3 word gesing.

---

P. S. van Heerden, *Mod.*
J. P. van der Spuy, *Assessor.*
C. R. Ferreira, *Skrieba.*
H. C. J. Becker.
D. Francois Joubert.
R. J. v. Niekerk.
P. J. Swanepoel.
A. A. van Schalkwyk.
C. J. v. d. Merwe.
P. Boshoff.
J. H. Greyvenstein.
R. B. Saayman.
C. F. Kies.
P. J. C. Maree.
A. J. Malherbe.
J. B. Neethling.
J. S. Dreyer.
J. A. J. Viljoen.
W. J. S. Klomp.
P. J. Kruger.
A. J. Olivier.
J. S. Joubert.
P. H. van Huyssteen V.D.M.
B. de Wet.
A. de V. Esterhuysen.
J. A. Theron.
D. P. M. Olivier.
A. M. Heyns.
J. H. Badenhorst.
S. J. Klopper.
G. J. de Vos V.D.M.
R. L. du Plessis.
H. J. Reyneke.
H. J. O. de Jager.
J. A. van Z. Viljoen V.D.M.
J. P. v. d. Merwe.
G. W. Koornhof V.D.M.

J. A. Meintjes.
P. S. Z. Coetzee.
M. C. Boshoff.
J. C. Oosthuysen.
C. J. van Niekerk.
L. Toerien.
D. P. Ackerman.
J. H. Potgieter.
A. Stockenström.
T. Barry.
H. S. M. Botha.
J. A. Grobbelaar.
F. J. Viljoen.
P. J. Stofberg.
J. P. v. d. Walt.
D. W. Steyn.
A. H. Stander.
J. M. Els.
J. A. Pienaar, V.D.M.
C. A. v. Schalkwijk.
P. F. de Bruijn.
H. A. Hanekom.
B. J. Durand.
D. Botha.
L. P. J. Gertenbach.
F. M. Smit.
D. M. Joubert.
C. W. de Wet.
J. S. D. v.d. Merwe.
E. J. P. Smit.
A. Munnik.
W. R. de Kock.
J. J. Burger.
J. A. Pienaar.
A. G. Hefer.
P. J. Pienaar.
F. Veltman.
J. C. le Roux.

G. P. Swart.
P. C. de Jager.
P. J. Ebersohn.
J. M. Hattingh.
D. G. v. d. Merwe.
L. J. Fourie.
Z. H. v. d. Westhuizen.
B. F. v. d. Berg.
Z. J. van Wijk.
J. J. Rabie.
I. J. Minnaar.
A. B. J. du Toit.
J. Rabie.
G. T. Zaaiman.
W. A. Roux.
D. B. Venter.
T. C. de Villiers.
P. P. Maré.
A. Liebenberg.
D. J. du Plooy.
C. J. van Niekerk.
C. R. Kotzé.
D. B. de Klerk.
J. H. van Loggerenberg.
C. J. Groenewald.
W. A. Odendaal.
J. J. Schoeman.
H. A. Louw.
M. J. de Kock.
W. D. Gertenbach.
J. Geldenhuys.
I. D. J. Murray.
J. H. Müller.
H. S. Theron.
H. C. de Wet.
E. R. Grobler.
J. J. le Roux.
N. J. Naudé.

J. J. Kriek.
S. A. Cilliers.
S. J. Stander.
S. J. Theron.
A. G. Driessen.
C. M. van den Heever.
D. P. Laurie.
W. S. Breedt.
P. J. van Vuuren.
B. J. van der Merwe.
J. D. Gertenbach. V.D.M.
G. D. Robinson.
B. J. Viljoen.
S. J. L. van Niekerk.
C. W. Retief.
P. J. Roos.
J. P. H. Steyn.
F. W. de Jager.
J. D. Kilian.
G. J. van Zyl.
D. J. Oosthuizen.
C. H. Murray.
J. I. J. Cronje.
N. J. Louw.
A. F. S. Kriek.
D. C. Human.
H. J. Duminy.
J. S. Bosman.
J. A. Geldenhuis.
B. A. Muller.
J. H. Viljoen.
J. C. du Plessis.
T. C. Verster.
A. T. Martinson.
G. F. Linde.
J. L. Myburgh.
E. J. du Toit.
H. J. J. Pretorius.

---

## TWEDE SITTING.

Vrydag 17 April 1931.

Die Sinode hervat sy werksaamhede om 10 uur. Ps. 146 vs. 1 word gesing en die Predikant van Winburg doen die gebed.

Enige rektifikasies word in die notule van die eerste sitting aangebring.

Geloofsbriewe laat ingekom

Geloofsbriewe is ingehandig deur die primarii ouderlinge van Excelsior, Enkeldoorn en Gwelo, en oud. D. J. du Plooy (Enkeldoorn) F. B. S. Gouws (Excelsior) en P. J. Oosthuizen (Gwelo) neem hulle plekke in die vergadering in. Ook verskyn ter vergadering die predikante van Excelsior en Enkeldoorn.

'n Telegram van seënwense word gelees van ouderling du Preez van Cornelia.

Die H.E. Moderator druk uit namens die Sinode deelneming met die pastoriemoeders van Kopjes en Parys, weens die ernstige siekbedde, en is bly dat dit met hulle beter gaan. Ook die predikant van Springfontein is herstel van 'n sware krankheid en hy is vir sy herstel dankbaar.

Portret

Die H. E. Assessor namens die Kom. van Besigheid doen verslag — dat twee aansoeke van afnemers ontvang is, mnre. Deale en Kress, en dat die Kom. besluit het om mnr. Kress aan te stel.

Die predikant en ouderling van Edenburg stel voor dat aan genoemde Kommissie dit oorgelaat word om verdere skikkings te maak.

Die ouderling van Bloemfontein Noord maak beswaar. Hy stel voor dat daar tenders vir die afneem van die Sinode sal gevra word, en word gesekondeer deur die ouderling van Winburg.

Die predikant van Lindley stel voor gesekondeer deur die predikant van Zastron. Dat geleentheid gegee sal word aan beide mnr. Kress en mnr. Deale om 'n portret van die H.E. Sinode te neem en dit vrygelaat word aan lede van die vergadering om 'n bestelling te plaas by wie hulle mag verkies.

Hierdie voorstel word die besluit van die vergadering, en die vorige twee verwerp.

Ereplekke word gegee aan Ds. W. A. Krige van die Buitelandse Sending en aan Eerw. Lategan van die spoorwegsending.

Punt 4 van die verslag van die Kommissie van Besigheid is aan die orde. Na enige beswaar van die kant van die predikant van Paul Roux, word die aanbeveling die besluit van die vergadering, op voorstel van die predikante van Clocolan en Kroonstad.

Punt 5 a. kom tot sprake, met B. 48.

Die predikant van Rouxville bepleit 'n hele dag

Geestelike toestand

aan die onderwerp van die geestelike toestand van die Kerk gewy.

Die H.E. Assessor meen dat 'n broederlike onderhoud oor die saak en daarna konferensie met die gemeente daaroor vrug sal afwerp.

Na enige bespreking stel Ds. Boshoff (Bloemfontein) voor dat die aanbeveling van die Kom. van Besigheid aangeneem sal word, en dit is deur die Sinode aangeneem.

Die predikant van Theunissen stel voor die aanname van aanbeveling 5.b.

Die predikant van Fouriesburg sekondeer. Dit word aangeneem.

Konferensie met gemeente

Aan Ds. Theron (Bloemfontein Noord) word geantwoord dat die konferensie in albei gemeentes van Bloemfontein sal gehou word.

Die H.E. Assessor wil hê dat aanbeveling 42 en 48 van die verslag van die Kommissie van Besigheid nou sal behandel word sodat die Regskommissie werk sal hê om solank af te handel.

Die Skriba meen dat die Regskommissie niks met Versoekskrifte te doen het nie, maar dat hulle deur die Kom. van Besigheid moet behandel word.

Dit word so gereel.

Deputasie Worcester

Die Skrieba lees 'n telegram voor van Ds. J. S. Murray vraende om die Sinode te ontmoet met 'n deputasie van die bestuur van die Doofstom en Blinde skole op Worcester op die 22ste. In verband hiermee word op Versoekskrif F.7 gewys. Die vergadering gee toestemming om sodanige deputasie te ontvang.

Die verslag van die Alg. Sinodale Kommissie word aan die orde gestel.

In verband met punt 1 kom 'n voorstel ter tafel wat aangeneem word, van Ds. Theron (Bloemfontein Noord), gesekondeer deur predikant van Theunissen.

Die voorstel is dat aan die Moderatuur word opgedra aan te beveel op watter manier van die afgetrede Moderator Ds. P. Boshoff sal afskeid geneem word. Aftree

Die predikante van Theunissen en Bethulie stel voor dat aan die Stoel opgedra word 'n gepaste woord te spreek in verband met die aftree van Ds. Becker van Winburg.

Die predikante van Bethlehem en Philippolis wil die saak aan die Moderatuur opdra, soos die van Ds. Boshoff.

Die predikant van Theunissen trek sy voorstel terug ten gunste van laasgenoemde wat die besluit van die vergadering word.

Punt 2 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt 3 word vertel dat die toestand van Ds. Coetzee so verbeter is dat hy onder beroep staan en weer sal kan begin arbei.

Die Sinodale Kommissie het Ds. Donges by sy aftree per brief vir sy dienste gedank.

Punt 4 sal later weer tot sprake kom.

Punt 5 (salaris van saakgelastigde). Die ouderling van Clocolan maak beswaar teen verhoging van salarisse, weens die ongunstige tye en wil 'n begroting hê van die kerklike uitgawes. Hy stel voor dat die salaris van die saakgelastigde £10 per jaar sal verhoog word tot 'n maksimum van £550. Salaris Saakgelastigde

Die H.E. Assessor wys op F.4. Die saak sal later voorkom na die verslag van die Kommissie van Besigheid oor die versoekskrifte.

Punt 6—vir kennisgewing aangeneem.

Punt 7 ook.

Punt 8. — Die kwytskelding word toegestaan, voorgestel deur predikante van Reddersburg en Vredefort.

Punt 9 (a) staan oor tot F.7 behandel word.

Punt 9 (b). Na enige bespreking word ook

hierdie punt uitgestel tot die Kommissie van Besigheid verslag daaroor gedoen het.

Dieselfde lot tref punte 9 c, d, e, f, g, h en i.

Punt 10 vir kennisgewing aangeneem.

Punte 11 en 12 bly oorstaan.

Ring van Madzimoyo

Punt 13—die Ring van Madzimoyo. Na enige bespreking oor die wenslikheid van hierdie saak in verband met die Sendingverslag te behandel word voorgestel deur die predikante van Rouxville en Bethlehem dat die saak van die Ring van Madzimoyo sal bly oorstaan tot na die pouse om vanmiddag behandel te word en dat Ds. Ado Krige reg sal gegee word om die vergadering toe te spreek.

Dit word aangeneem.

Punt 14. Ring van Bulawayo. Drie voorstelle hieromtrent kom ter tafel. Hulle word na enige bespreking aan Ds. Boshoff (Bloemfontein) oorhandig om saam met ander voorstelle inmekaar gesmelt te word.

Punt 15. Die Sinode spreek sy dank uit teenoor die kerkraad van Reitz vir sy histories waardevolle geskenk.

Woltemade Fonds

Punt 16. Woltemade-fonds. Die predikante van Rouxville en Bloemfontein (Ds. Boshoff) gee inligting hieromtrent. Die Skriba lees 'n brief voor dienaangaande van mnr. Olivier, sekretaris van die fonds op Pretoria. Daar is twee fondse — die Woltemadefonds wat ons nie aanvaar het nie en die Hou-my-baadjie-fonds vir opleiding van sendelingskinders wat ons wel aangeneem het.

Te 2.30 hervat die vergadering sy werksaamhede.

Die pred. en oud. van Brandfort en die pred. en oud. van Thaba 'Nchu ontvang verlof van afwesigheid vir vanaand se sitting en die pred. van Senekal vir Maandag se sitting en solang dit nodig mag wees.

Die verg. neem aan die uitnodiging van die susters van die twee gemeentes alhier, by monde van Ds. Boshoff, om nl. op aanstaande Vrydagaand 'n resepsie in die Stadsaal by te woon. Die volgende Maandagaand sal daar dan 'n sitting wees i.p.v. Vrydagaand. Resepsie deur susters

Die H.E. Moderator herinner daaraan dat die afskrifte en vorms van die gemeentes aan die rationarii moet afgelewer word.

Telegramme word gelees van Senator C. J. v. R. Smit en die H.E. Sinode van Natal. Aan genoemde Sinode en ook aan die Transvaalse Sinode sal telegramme van seënwense gestuur word.

'n Brief word voorgelees van Ds. F. J. de Kock uit die plaaslike hospitaal. Die predd. van Winburg en Boshof sal ons groete aan die broeder oorbring en 'n gebed vir hom doen.

Nou kom aan die orde hierdie beredeneerde voorstel van Ds. Boshoff en die pred. van Edenville :—

„Die Sinode verneem met dankbaarheid wat onder punt 14 van die Alg. Sinod. Kommissie rapport oor die inlywing van die Ring van Bulawayo vermeld word en keur dit van harte goed, vertrouende dat hierdie stap tot blywende seën vir gemelde Ring en vir ons kerk in die O.V.S. sal wees''. Die voorstel word aangeneem. Ring van Bulawayo

Aan die orde is punt 13 van die Rapport—Alg. Sinod. Komm.—t.w. aansluiting Ring van Madzimoyo by die kerk van Midden-Afrika, Presbiteriaans. Ring van Madzimoyo

Die Moderator vra die Sending Sekretaris om : 'n woord van inligting te spreek. Hy verduidelik waarom die Alg. Sinod. Send. Komm. die Alg. Sinod. Komm. versoek het om die besluit van die Sinode van 1928 te suspendeer. Vyf redes word opgenoem :—

(a) Die nie noodsaaklik nie,

(b) Dis onprakties,
(c) Dis te duur,
(d) Dis gevaarlik,
(e) Engels sal alles in daardie Sinode domineer.

Ds. Ado Krige

Ds. W. Ado Krige kry geleentheid om te spreek. Hy meen dat die Sending Sekretaris nie swakker argumente kon gebruik het nie. Hy probeer aantoon dat die teenoorgestelde van wat die Sending Sekretaris gesê het, waar is. Ettelike vrae word gestel oor die noodsaaklikheid van aansluiting, oor koste daaraan verbonde, oor leerkwessies ens. Baie prdikante en ouderlinge neem deel aan 'n vry uitgerekte bespreking. Die vergadering voel huiwerig om aan te sluit om verskillende redes.

Die predikante van Thaba 'Nchu en Rietfontein stel voor :—

„Die Sinode neem in rewiesie en herroep die besluit van die Sinode van 1928 re aansluiting van die Ring van Madzimoyo, keur die handelwyse van die Sinod. Komm. goed en besluit teen aansluiting van die Ring van Madzimoyo by die Kerk van Midden-Afrika, Presbiteriaans''.

As Amendement stel die predd. van Viljoenskroon en Bethulie voor :—

„Die Sinode keur goed die handelwyse van die Sinodale Komm. in sake die Ring van Madzimoyo en herroep sy besluit van 1928 in verband met die saak''.

Die amendement word verwerp en die voorstel aangeneem.

Armblanke Vraagstuk

Die versoek van die pred. van Clocolan word aangeneem nl. dat die Armblanke Vraagstuk op 22 deser sal behandel word. Saam met die Armsorg Kommissie sal die volgende broeders help om die saak voor te berei vir die Sinode : die predikante van Rouxville, Edenburg, Salisbury en Kroonstad en die ouderlinge van Bloemfontein en Kopjes.

Die H.E. Assessor sal vanaand spreek oor 'n dag,

wanneer sending aangeleenthede bespreek sal word.

Die H.E. Skrieba versoek die BB. wat dit nog die gedoen het nie, om die Formulierboek te onderteken. Formulierboek

Die vergadering verdaag tot 7.30 n.m.

Die Sinode hervat sy werksaamhede om 7.30 n.m.

Lede van die Kommissie van Rekenings word aangestel as volg: die predikante van Rietfontein, Zastron, Villiers, Gwelo en Kestell met die ouderlinge van Springfontein, Bloemfontein, Parys en Marquard. Komm. van Rekenings

Besluit word om 'n kommissie te benoem in sake B.P. 12 en 13—Naturellebeleid. Komm. vir Naturellebeleid

Punt 17 van die Verslag van die Sinodalekommissie is aan die orde. Die Sendingsekretaris verduidelik die toestand van die skole op Witzieshoek. Blykens jongs-ontvange korrespondensie is die saak weer net waar dit was. Die Sendingkommissie het £5,000 geleen vir skoolgeboue daar, maar het nog geen skool onder hulle beheer nie. Hy wil graag weer 'n deputasie na die Regering uit die hele Sinode stuur. Witzieshoek

Die H. E. Moderator meen dat dit 'n baie ernstige saak is.

Verder bespreking word uitgestel tot die behandeling van die verslag van die Alg. Sendingkommissie.

In verband met punt 18 word enige bespreking gevoer. Op voorstel van die predikante van Bethlehem en Dewetsdorp word die saak uitgestel tot behandeling van verslag van betrokke kommissie.

Punt 19—plaas present gegee deur mnr. F. G. Tromp—deel die Saakgelastigde mee dat dit 750 morge bevat, werd £5,000 tot £6,000, waarop skenker lewenslange vruggebruik behou. Daarna F. G. Tromp

word die inkomste daarvan gebruik vir kerklike doeleindes.

Die H. E. Moderator meen dat dit 'n mooi voorbeeld is wat nie baie voorkom nie.

Eerw. Senator Smit

Oor punt 20 is daar veel bespreking en verduideliking. Eindelik word die hele saak van die status van Eerw. Smit en sy pensioen verwys na die Regskommissie op voorstel van die predikant en ouderling van Dewetsdorp.

Punte 21, 22, 23 en 24, staan oor.

Punt 25. Die predikante van Rouxville en ds. Boshof (Bloemfontein) stel voor dat hierdie saak verwys word na 'n spesiale kommissie.—Aangeneem.

Punte 26, 27, 28 en 29, word vir kennisgewing aangeneem.

Naturellebeleid

Die H. E. Moderator benoem as kommissie oor die Naturellevraagstuk, B.P. 12 en 13, die predikante van Rouxville, Bethlehem Wes, Steynsrust en Luckhoff met die Sendingsekretaris.

Vervolgens kom die verslag van die Skrieba en aktuarius aan die orde.

Al die punte word vir kennisgewing aangeneem, punt 9 met woorde van waardering.

Naturelle Leraars

In verband met punt 13 word besluit dat naturelle leraars voortaan ook die formulier moet onderteken en dat daarna aan hulle aktes van toelating uitgereik sal word.

Die H. E. Moderator spreek die dank van die vergadering uit aan die Skrieba vir sy verslag.

Kerkekantoor Komm.

Nou kom die verslag van die Kerkkantoorkommissie aan die beurt en word deur die Saakgelastigde voorgelees.

Punte 1 tot 6 word vir kennisgewing aangeneem.

Die H. E. Moderator merk op dat dit verblydend is dat in hierdie sware tye geen rente op die kerklike fondse agterstallig is nie.

Punt 1 bly oorstaan tot Maandagmore.

Die H. E. Moderator benoem as kommissie in sake B.30, B. 35, F. 13, B. 1, B. 2, B. 3, A. 1 (25) en B. 63—die predikante van Bloemfontein Noord (Ds. Theron), Theunissen, Bloemfontein (Dr. Greyvenstein), Rietfontein en Edenville. Oxford Groep en A.E.B.

Die kommissie van advies in sake legaat (A.1.23), sal Maandagmore benoem word.

Die Sinode verdaag tot Maandag, na die sing van Gesang 127 vers 5 en 'n gebed deur die ouderling van Heilbron Suid.

---

## DERDE SITTING

## MAANDAG, 20 APRIL 1931

Na die Biduur, wat gelei was deur die pred. van Jagersfontein, laat die Moderator sing Ps. 89 : 1 en die pred. van Fauresmith open met gebed. Die volgende aanmerkinge word gemaak op die notule :—

> Op pag. 5 moes duideliker vermeld word dat D en F (agter in agendaboek) aan die Regs Kommissie verwys is.

Enige lede merk aan dat hulle die notule nie ontvang het nie.

Op die Komm. om B 30, B 35 ens. na te gaan word gevoeg die ouderlinge van Fauresmith en Thaba 'Nchu en Dr. H. C. de Wet. Die Mod. wys op die werk van die Komm. van Rekeninge (Art. 128 : 2) en op voorstel van die pred. van Bethlehem word besluit om af te stap van die Rapport van die Kerkekantoor Komm. totdat die Komm. van Rekeninge rapport gedoen het. Oxford Groep

Die Br. J. M. de Wet, Sek. afgevaardigde van Bethulie neem nou plaas in die verg.

Telegramme word voorgelees afkomstig van Eerw. Groenewald en van die Kerkraad van Thaba

'Nchu en briewe van Prop. H. C. Flemming en Eerw. J. A. van Rooyen.

Proff. Malan en Lategan

Met akklamasie word aangeneem hierdie voorstel van die twee predd. van Bloemfontein Noord:

„Die Sinode wens die professore Malan en Lategan hartelik geluk met hulle benoeming as hooglerare aan ons geliefde Kweekskool en bid hulle toe die bekwaammaking deur die H. Gees tot hulle groot en gewigtige werk in toenemende mate, en verwag dat hulle onderwys aan ons aanstaande predikante altyd sal wees op die fondament van die ganse, onfeilbare, suiwere en onvervalste Woord van God".

Heffingsgelde

Die Skrieba versoek namens die Saakgelastigde dat die heffings-gelde vroeg in hierdie week mag ontvang word.

Rewiesie Komm.

Nou word oorgegaan tot die rapport van die Komm. van Rewiesie.

wat voorgelees word deur die H.E. Assessor.

C.1 re Art. 13:2 ingelei deur die pred. van Trompsburg en hy en die pred. van Vredefort stel voor aanname van C.1. Die predd. van Reddersburg en Theunissen stel voor dat die wet onveranderd bly. Hierdie voorstel word

Art. 13:2

aangeneem en Art. 13:2 bly onveranderd.

C.2 oor Art. 13:3 word ingelei deur die pred. van Bloemfontein Noord, Ds. H. S. Theron. Hy en die pred. van Edenburg stel voor die aanname van C.2. Saam hiermee word behandel B 27.

Die predd. van Clocolan en Philippolis stel voor dat die aanname van aanbeveling van die Komm. van Besigheid (No. 21) en Dr. H. C. de Wet en die pred. van Bethlehem stel voor die aanname van die aanbeveling van die Komm. van Rewiesie. Alleen die jongste amendement word aangeneem

Art. 13:3

en Art. 13:3 bly onveranderd.

C.3 B.64 C.13 en C.16 word saam behandel.

Hieroor kom drie voorstelle ter tafel wat almal verwys word na die Komm. van Rewiesie om met 'n beredeneerde voorstel later voor die verg. te kom.

Aan C.4 is reeds voldoen.

C.5 re Art. 43 : 29 word aangeneem op voorstel van die predd. van Bethlehem en Smithfield. Art. 43

C.6 re Art. 51 : 1 word behandel saam met C.7, C.8 en C.9. C.6 word ingelei deur die pred. van Smithfield. Hieroor kom vier voorstelle ter tafel :

Die predd. van Smithfield en Dewetsdorp stel voor aanname van C.6. Die predd. van Bloemfontein Noord stel voor dat die Kerkeraad 'n huishoudelike reël hieroor moet maak.

Die oudd. van Senekal en Winburg stel voor dat die wet (Art. 51 : 1) onveranderd bly.

Die pred. van Clocolan en oud. Bultfontein stel voor dat die *ouderling* herkiesbaar moet wees na twee jaar dienstyd.

Hieroor is nog nie gestem toe dit tyd is om te pouseer.

Die predikant van Clocolan trek sy voorstel terug.

Verskillende lede van die Sinode spreek voor of teen die wetsverandering wat voorgestel is. Die predikant van Smithfield lewer repliek.

Tot stemming gebring word die oorspronklike voorstel aangeneem van die predikante van Smithfield en Dewetsdorp, nl. dat C.6 aangeneem sal word. Die ander voorstelle word verwerp. Art. 52

C.10 word behandel, saam met punt 6 van die verslag van die Kommissie van Rewiesie. Die voorstel van die predikante van Trompsburg en Vredefort word aangeneem, nl. dat C.10 aangeneem word.

C.11 verval weens aanname van C.6.

C.12 verandering van EEn in 'N in Art. 58. C.12

Art. 58 word aangeneem op voorstel van die predikant en ouderling van Smithfield.

Art. 62 C.14 word saam behandel met B.31. Na enige bespreking verwys die predikant van Edenburg na die Notule van die Sinode van 1928 p.15 en 16 :— ,,Naamsveranderinge deur die Staat toegestaan, mag op bewys, in kerklike Registers in die aanmerkingskolom aangeteken word'', — en stel voor dat die Sinode by sy besluit van 1928 bly. Dit word deur die predikant van Lindley gesekondeer en aangeneem.

Art. 71 Aan die orde word gestel C.15, C.17, C.18, C.19 saam met deel II van die verslag van die Kommissie van Rewiesie, — oor Art. 71.

Punte 1, 2, 3, 4, en 5 word aangeneem.

In punt 6 word die woord *gemiddeld* ingelas voor die woord *opkoms*, op voorstel van die pred. van Marquard.

Punt 7 word aangeneem.

Punt 8 — vóor *,,in die Kerkgeskiedenis''* word ingelas — *,,waar dit moontlik is''*.

Punt 9 — aangeneem.

Punt 10. Op voorstel van die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en Vrede word hierdie punt geroyeer.

Punt 11 word aangeneem.

Punt 12. Die weggelate klousule word hier bygevoeg nl. :—Hoeveel is in die afgelope kerkjaar in u gemeente gedoop?

Na bespreking word die woorde ,,bewys van lidmaatskap'' in die plek van die woord ,,getuigskrifte'' ingeskryf op voorstel van die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en Bethlehem, terwyl 'n voorstel om die artiekel onveranderd te laat bly van die predikante van Boshof en Lindley verwerp word.

Punt 13 — aangeneem.

Punt 14. Hier word ingelas die weggelate woorde „die herderlik besoek van" tussen die woorde „gemaak van" en „die gemeente". Art. 71

Punte 15 en 16 word aangeneem.

Punt 17 word aangeneem. Op voorstel van die predikante van Rouxville en Ventersburg om by te voeg by die vrae onder 17 die addisionele vraag:—Word die boeke van die kerk behoorlik geouditeer? word die byvoeging ook aangeneem.

Ook word die woorde „aan die gemeente" bygevoeg na die woord „rekenskap" op voorstel van die predikant van Boshof en Edenburg.

Punt 18 word aangeneem.

Punt 19. In verband hiermee stel die predikante van Trompsburg en Ventersburg voor dat C.17 aangeneem word (vraag of sendingbidstonde gehou word).

Die predikant en ouderling van Bethlehem stel voor om die hele artiekel te vervang met die woorde:—Of behoorlike rekenskap van die sendingwerksaamhede van U gemeente gedoen is by die Rings Sendingkommissie.

Punt 19 is nog aan die orde toe dit tyd word om te verdaag.

Die ouderling van Soutpan sluit met gebed.

Die vergadering sing Gesang 127 vs. 5.

Die vergadering verdaag tot Dinsdagmore 21ste April om 10-uur.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.

J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.

C. R. FERREIRA,
Skrieba.

## VIERDE SITTING

## DINSDAG, 21 APRIL 1931

Na die sing van Gesang 1 vs. 2, gaan die predikant van Smithfield voor in die gebed.

Enige rektifikasies in die notule van die 3de sitting word aangebring.

Portret

Die predikant van Vrede wil weet wat van die portret van die vergadering gaan word, en stel voor, gesekondeer deur die ouderling van Dewetsdorp dat die saak gereel sal word deur die Kom. van Besigheid. Aangeneem.

Komm. van Rewiesie

Punt 19 van deel II, verslag van die kommissie van Rewiesie, is nog aan die orde.

Art. 71

'n Voorstel van die predikant en ouderling van Rouxville is ter tafel, nl.: Dat vraag 19 sal gewysig word as volg: Wat word in U gemeente gedoen vir die plaaslike sending? Wat vir die Binnelandse sending? Wat vir die Buitelandse sending? Hoeveel is in die afgelope jaar vir die sending in die algemeen ingesamel?

Die voorstel van die predikant en ouderling van Bethlehem word verwerp.

Die voorstel van die predikant en ouderling van Rouxville word aangeneem.

Art. 71

Die voorstel van die predikante van Trompsburg en Ventersburg word aangeneem, nl. aan die end van Art. 71 : 19 word ingevoeg die woorde: Is daar ook maandeliks sending-bidstonde gehou?

Punt 20 word aangeneem op voorstel van die Skrieba en predikant van Vrede.

Punt 21. Die woorde „en bidure" word ingelas na die woord „eredienste". In plaas van „van onberispelike wandel en leer" word geskryf „onberispelik in leer en wandel". In plaas van „Neem hulle die kerkraadsvergaderinge getrou waar" word ingeskryf „Woon hulle die kerkraads-

vergaderinge getrou by". Met hierdie wysiginge word die punt aangeneem.

'n Telegram word gelees van heilbede van die sendinggemeente Philippolis.

Punte 22, 23, 24 en 25 word aangeneem.

Punt 26 aangeneem.

Die predikant van Rouxville stel voor dat na punt 19 sal ingevoeg word as punt 20 die vrae: Hoeveel is deur die gemeente bygedra vir: (a) die ondersteuning van armes in die gemeente? (b) die opvoeding en onderwys van arm kinders? (c) Weeshuise? — Aangeneem. Art. 71

C.3, C.13 en C.16 kom weer aan die orde, saam met die aanbeveling van die Kommissie van Rewiesie dat die wet onverander sal bly. Die voorstelle ingehandig op die derde sitting kom weer ter tafel, nl. van die predikante van Bethlehem en Philippolis: By Art. 60:3 word gevoeg: Die Skrieba sal namens die Kerkraad sertifikate van lidmaatskap en doopseëls mag teken; (2) van die predikant en ouderling van Smithfield: dat beskrywingspunt C.3 aangeneem sal word, en van die predikant en ouderling van Cornelia: dat C.13 en C.16 sal aangeneem word. Die twee laasgenoemdes word teruggetrek. Die aanbeveling van die Kommissie van Rewiesie word verwerp. Art. 60

Die voorstel van die predikante van Bethlehem en Philippolis word die besluit van die vergadering.

'n Telegram van die Koloniste op Goedemoed word gelees.

Ereplekke word gegee aan dii. J. S. Murray, J. W. Snyman en I. D. Kruger.

C.20 Kommissie om afskrifte van registers na te sien en te onderteken. Die predikant van Bulawayo stel voor dat C.20 aangeneem sal word, nl. Afskrifte uit die doop- en lidmaatregisters sal slegs deur 'n Kommissie uit en namens die Kerkraad onderteken word. Hy word deur Dr. de Wet Art. 72

(Bloemfontein Noord) gesekondeer. Die predikante van Odendaalsrust en Bethulie stel voor dat 'n kommissie die afskrifte sal nasien en as korrek sertifiseer. Hierdie voorstel word verwerp en die van die predikant van Bulawayo aangeneem.

Art. 78 C.21 Die predikante van Memel en Petrus Steyn stel voor die aanname van hierdie punt. Aangeneem.

Art. 101 C.22 Aangeneem op voorstel Dii. Theron en De Wet (Bloemfontein Noord).

Art. 102 C.23 Die predikant en ouderling van Memel stel voor dat die aanbeveling van die Kommissie van Rewiesie aangeneem word met die verstande dat met ander kerklike boeke bedoel word die finansiele boeke en die notuleboek van die kerkraad.

Die predikant en ouderling van Lindley stel voor dat Art. 102 onveranderd bly. Die predikante van Frankfort en Thaba 'Nchu stel voor dat in Art. 102 na die woord „Registers" ingevoeg sal word : „sowel as die boeke van die kassier".

Die predikant van Memel trek sy voorstel terug.

Die voorstel van die predikante van Frankfort en Thaba 'Nchu word verwerp.

Die voorstel van die predikant en ouderling van Lindley word aangeneem.

Art. 130 C.24 bly oorstaan tot die bespreking van die verslag van die A. Armsorg Kommissie.

Art. 148 C.25 Redaksionele veranderings in die artiekel. Op voorstel van die predikante van Lindley en Edenburg word Art. 148 terugverwys na die Kom. van Rewiesie met byvoeging van Ds. Boshoff (Bloemfontein) vir heroorweging en rapport. Aangeneem.

C.26 Op voorstel van Ds. Boshoff (Bloemfontein) word die woorde „en aftree" ingelas na die woorde „gewees het" in Art. 148 : 3 (1).

C.27 Bly oorstaan.

C.28 „en punt 3 :3'' word ingevoeg, om alle gevalle te dek, op voorstel van die H.E. Assessor en predikant van Bultfontein. Art. 148

Verlof word aan die predikant van Philippolis gegee om Woensdag, die 22ste afwesig te wees.

Die vergadering pouseer vir die namiddag.

C.29 is aan die orde.

By hervatting van die werksaamhede te 2.30 n.m. word die H.E. Skrieba, die predikant van Boshof en die Saakgelastigde benoem as komm. om die legaat van mev. Du Preez (Newcastle) van £570 te verdeel. Legaat mev. Du Preez

C.29 re Art. 148 :6 is aan die orde en word ingelei deur die predikant van Bloemfontein, Ds. Boshoff. Hy stel aanname van C.29 voor en dit word deur die vergadering aanvaar.

C.30 re Art. 153 :1 word ingelei deur die pred. van Ventersburg. Hy en die oud. van Ventersburg stel voor : „Aan die einde van Art. 153 (1) word bygevoeg die woorde : maar beveel Kerkelike inseëning van die Huwelik voor die Doopsbediening sterk aan''. Dit word egter afgestem en die wet bly onveranderd. Art. 153

Na aanleiding hiervan word aangeneem die volgende voorstel van die predikant van Edenburg en Dr. H. de Wet : „Die Sinode bring Art. 7 van die Huwelikswet van die O.V.S. onder die aandag van die Regering en vra vriendelik dat dit uitgevoer word''. Huwelikswet

C.31 (a) word nou aan die orde gestel. Op voorstel van die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en Rouxville word geantwoord dat die ouderdom bereik moet wees voor hulle aangeneem of voorgestel kan word. Art. 179

Saam met C.31 (b) word C.46 behandel en C.31 (b) word aangeneem. Dus die tyd tussen

Aanneming en Voorstelling sal nie langer wees dan 6 maande nie.

Art. 180

C.31 (c) kom aan die beurt en die vergadering besluit dat Art. 180 (ouderdom van Katkisante) onveranderd sal bly.

C.32 re Art. 179:1 word behandel en die verg. besluit dat die wet onveranderd sal bly.

Intussen word die Kommissie van Besigheid versoek om die sprekers vir die gemeentelike konferensie in albei gemeentes alhier aan te stel.

Art. 209

Sending Reglement

C.33 re Art. 209 en Art. X (a) van die Sending Reglement word ingelei deur die predikant van Luckhoff. Die beskrywingspunt word aangeneem en voortaan sal sending-kerkrade elke 6 maande verslag doen aan die Moeder Kerkraad.

C.34 en C.35 word verwys na die Algemene Sinod. Send. Kommissie vir ondersoek en rapport.

Art. 213

C.36 re Art. 213 word ingelei deur die predikant van Philippolis.

Op voorstel van die predikante van Luckhoff en Jagersfontein word besluit dat by Art. 213:1

(a) gevoeg word die woorde: „o.a. deur die Rings gemeentes te besoek in belang van die Sending".

Teeparty Administrateur

Die vergadering besluit met dank aan te neem 'n uitnodiging van Sy Edele die Administrateur en sy gade na 'n teeparty aan hulle woning op Woensdag, 29 April te 4 n.m.

C.37 re Art. 213 word ingelei deur die predikant van Parys, dog die vergadering stem die beskrywingspunt af.

Art. 251

Met C.38 re Art. 251 word B.4 behandel en ingelei deur die predikant van Reitz. Hy en die Skrieba stel die aanname van C.38 voor toe dit tyd word om te pouseer tot 7.30 n.m.

Te 7.30 is nog aan die orde C.38, wat aangeneem word deur die vergadering. Op voorstel van die

H.E. Assessor sal die Kommissie van Eksaminatore bestaan uit 5 lede.

C.39, C.40 saam met B.21, B.22, B.51, B.52 en Art 251 253
B.55 word oorhandig aan 'n kommissie wat more oggend benoem sal word, om met 'n beredeneerde voorstel voor die vergadering te kom.

C.41 re Art. 317 word ingelei deur die predikant Art. 317
van Marquard. Hy en die oud. van Marquard stel voor dat C.41 aangeneem en Art. 317 in dier voege verander word. Hierdie voorstel word verwerp en Art. 317 bly onveranderd.

Die Direkteur van Onderwys, Eerww. Koeleman en Daneel word ereplekke aangewys.

C.42 re Art. 390 : 2 (b) word ingelei deur die Art. 390
predikant van Springfontein. Hy en die ouderling van Springfontein stel voor die aanname van C42, maar die voorstel word verwerp en die Art. bly onveranderd.

C.43 re Art. 390 : 1 (c) word ingelei deur die Art. 390
predikant van Reitz. Daar kom geen voorstel ter tafel nie en van C.43 word afgestap.

C.44 word verwys na die Kommissie van Rekeninge en C.45 en C.46 is reeds afgehandel.

C.47 re Art. 233 word ingelei deur die ouderling Art. 233
van Dealesville. Hy stel voor aanname van C.47, maar aangesien hy geen sekondant kry, verval die voorstel.

Die predikant en ouderling van Bethulie stel voor dat die woorde „met en bo die sterfkwartaal" in Art. 233 weggelaat word, maar dat 6 maande sal bly staan. Die voorstel word verwerp en Art. 233 bly soos dit is.

Hierdie beskrywingspunte is afgehandel en die H.E. Moderator stel aan die orde:

Rapport van Kommissie van Arbeid onder die Arbeid onder Jeug
Jeug.

Punte handelende oor Personeel en Vergaderinge word vir kennisgewing aangeneem.

Onder punt ,,Bybelklas Vereniging'' kom twee voorstelle ter tafel re Afrikaanse Bybelvertaling met kanttekeninge tot dit tyd word om te verdaag.

More spreek die deputasie in verband met die Inrigting vir Doofstommes en Blindes te Worcester die vergadering toe en word die Algemene Armesorg Kommissie rapport en sake in verband hiermee behandel.

Die oud. van Bethlehem Wes sluit met gebed en Ps. 118 : 11 word gesing.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## VYFDE SITTING

### WOENSDAG, 22 APRIL 1931

Na die Biduur, gelei deur die predikant van Petrusburg, laat die H.E. Mod. sing Ps. 146 : 5 en die predikant van Bloemfontein open met gebed.

Etlike broeders het hulle notule nie ontvang nie en die Skrieba word versoek met die drukkers te reël oor geregelder aflewering.

Ds. A. D. Luckhoff, Sekretaris Armesorg Komm. Kaapse Kerk word verwelkom en 'n ereplek aangewys.

**Biddag om Herlewing**

'n Brief van mev. M. Bosman (Boshof) re 'n biddag om herlewing word voorgelees en gestel in hande van die Besigheids Kommissie.

Tot Komm. om 'n beredeneerde voorstel in te lewer oor C.39, C.40, saam met B.21 ens. word benoem die predikante van Bloemfontein (Dr. Greyvenstein), Harrismith, Theunissen, Frankfort, Rietfontein, Bloemfontein Noord (Ds. Theron), Trompsburg en die ouderlinge van Boshof, Lindley en Umtali. Leerkwessies

Maandag e.k. sal die rapport van die Algemene Sending Kommissie en sending aangeleenthede behandel word en op versoek van die Sending Sekretaris, sal Dr. Jesse Jones die aand die vergadering toespreek vir 'n ¾ uur. Dr. J. Jones

Ds. J. D. Kestell word verwelkom en 'n ereplek aangewys.

Die rapport van die Kommissie van Arbeid aan die Jeug is weer aan die orde. Oor kanttekeninge vir Afrikaanse Bybel is daar twee voorstelle ter tafel nl. van die predikante van Bethlehem en van Dr. H. C. de Wet. Eersgenoemde word teruggetrek en die van Dr. De Wet gesekondeer deur Ds. H. S. Theron word aangeneem en lui as volg: Arbeid aan Jeug

> ,,Opdrag geskied aan die Kommissie van Arbeid onder die Jeug om die Kommissie vir die Afrikaanse Bybelvertaling te nader vir kanttekeninge wat sal aanpas by die Afrikaanse Bybel''. Afrikaanse Bybel

Hierdie voorstel word aangeneem nadat Ds. Kestell 'n woordjie gespreek het ter informasie. Ds. Kestell

Ook word aangeneem die volgende voorstel van die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en Rouxville:

> ,,Hierdie vergadering versoek die Bybelvertalers om so spoedig moontlik toe te sien dat ons Afrikaanse Bybels ook voorsien sal word van teksverwysing soos in die Bybels deur die B. en B.B. Genootskap uitgegee''.

Die deputasie in verband met die inrigting vir dowes en blindes te Worcester spreek nou die

Ds. J. S. Murray

vergadering toe. Eers is aan die beurt Ds. J. S. Murray. Hy wys op die stigting van die inrigting in 1881. Daar is reeds 567 dowes en 350 blindes die inrigting deurgegaan. Die getalle groei vinnig en 'n uitbreidingskema word aan die gang gesit, waarvoor ongeveer £60,000 benodig is. Die Jubileumfees van die inrigting word in September 1931 gevier. Hy kom met vier versoeke t.w. stuur die dowes en blindes terwyl hulle jong is; stuur 'n afgevaardigde na die Jubileumfees, gee 'n jaarlikse kollekte en laat ons toe om in die O.V.S. te kollekteer.

Ds. J. W. Snyman

Ds. J. W. Snyman knoop sy gedagtes aan Mark. 10 : 19 : ,,Gy zult niemand *tekort* doen". Hy praat veral oor tekorte en wil dat ons die dowes en blindes nie tekort doen nie. Hy wil graag kom kollekteer as die Sinode die deur oopmaak.

Die H.E. Moderator bedank die twee B.B. en verseker dat tussen die 2 b's (Behoefte en belofte) en die ander twee b's (Belasting en besuiniging) hy 'n ander b wil stel nl. bereidwilligheid. Hy verseker dat die Vrystaatse Kerk nooit onwillig gewees het om 'n goeie saak te bevorder nie.

O.V.V.

In verband met F.9 word mevroue Pellissier en Dr. Visser van die O.V.V. Hoofbestuur verwelkom en kry hulle die geleentheid om die Sinode toe te spreek.

Mev. Pellissier weet dat die oplossing van die armblanke vraagstuk die N. G. Kerk na aan die hart lê. Sy maak gewag van wat die O.V.V. Hoofbestuur, en hulle afsonderlike takke, doen vir opvoeding en onderwys van minder gegoede studente, vir opleiding in huiswerk van arm meisies, vir ou moeders te Rusoord (Brandfort), vir verplegings opleiding in ons eie taal, vir opvoeding van ons armes om hulleself te help, ens. Hulle wil 'n diepere studie van die armblanke vraagstuk maak, sodat die

hulp wat hulle verleen nie net van tydelike, maar van blywende aard sal wees. Hulle wil sosiale werksters oplei vir ons volk. Sy vra nie inlywing by ons kerk nie, maar praktiese erkenning van die werk van die O.V.V. O.V.V.

Mev. Dr. Visser praat veral oor 'n opgeleide sosiale werkster en verpleegster te Goedemoed. Daar is reeds kamers verkry te Goedemoed en die O.V.V. is gewillig te help om 'n verpleegster te kry en ook £30 by te dra tot die salaris van 'n geestelike arbeider aldaar.

Die H.E. Moderator bedank die twee spreeksters en versoek hulle om hulle invloed te gebruik dat die O.V.V. deur hulle takke en werk altyd in kontak sal bly met die N. G. Kerk en dat hulle hulle sal laat beweeg deur christelike beginsels.

Enige vrae word deur die spreeksters beantwoord. Mev. Visser wys daarop dat die O.V.V. *die* liggaam is wat aanpas by die behoeftes van ons volk.

Die volgende voorstel van die predikante van Clocolan en Bethlehem word na toeligting aangeneem :

„Die Sinode erken met dankbaarheid die groot en goeie werk wat deur die O.V.V. in die Vrystaat gedoen word, in besonder die werk in verband met O.V.V.

1. Opvoeding en Onderwys,
2. die versorging van oue van dae en van sieke,
3. die welvaart van die suigeling en die suigeling-moeder,
4. die opheffing van die armes en die armlastiges deur sosiale bearbeiding waardeur die swakkere deel van ons volk 'n bate i.p.v. 'n las vir ons land word,
5. die strewe om die standpunt van die Suid-Afrikaanse vrou te laat geld.

Die Sinode beskou al hierdie werksaamhede in hul verhouding tot die werk van die Kerk as van aanvullende en ondersteunende aard, en besluit derhalwe om aan die O.V.V. sy morele ondersteuning te gee en ook die werk van die O.V.V. in die verskillende gemeentes te ondersteun".

'n Telegram word voorgelees afkomstig van die Transvaalse Sinode. Dit word bekend gemaak dat die Algemene Sending Kommissie vanaand 7.30 vergader.

Twee voorstelle oor die onderhawige sake kom ter tafel toe dit tyd word om te pouseer.

Die voorstel van die predikant en ouderling van Theunissen in sake 'n goeie verstandhouding tussen die kerk en die O.V.V. word verwerp.

Afrikaans in Verpleeg-inrigtings

Na aanleiding van die afskeep van die Afrikaanse taal in verpleeginrigtings vir opleiding van verpleegsters kom die volgende voorstel ter tafel van die predikant van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en ouderling Bloemfontein: 'Die H.E. Sinode neem met teleurstelling en ontsteltenis kennis van die mededeling dat uit die groot getal verpleeginrigtings in die Unie wat staatsondersteuning ontvang slegs 'n onnoembaar klein aantal voorsiening maak vir die opleiding van verpleegsters deur medium van Afrikaans en in aanmerking geneem die behoefte veral van die platteland aan opgeleide verpleegsters deur middel van Afrikaans, dring by die H.E. Regering sterk aan om van die omstandighede ernstige kennis te neem met die oog op sodanige stappe as wat nodig mag wees om spoedig verandering in die ongesonde toestand aan te bring.

Verder, die saak word verwys na die ander Sinodes tans in sitting met die oog op hulle medewerking in die saak.

Dit word met algemene stemme aangeneem.

Aan die orde is F.2: versoek in sake die inrigting vir blindes en doofstommes op Worcester. Twee voorstelle kom ter tafel. Die een van die predikant en ouderling van Senekal wat verwerp word, ten gunste van die een van die predikant en ouderling van Lindley in dier voege: Die inrigting vir blindes en doofstommes te Worcester word sterk aanbeveel by gemeentes van die kerk vir voorbidding en ook geldelike ondersteuning;— by die lys van Sinodale kollektes word gevoeg een vir die Inrigting vir Blindes en Doofstommes te Worcester; — Toestemming word verleen aan die bestuur of sy deputate om aan te klop vir ondersteuning by gemeentes van die kerk wat verlang om hulle te ontvang; — 'n Afgevaardigde word benoem om die Vrystaatse kerk te verteenwoordig by die Jubileumfees te Worcester in September 1931. Worcester

Na nog vrae en antwoorde oor die saak, bedank Ds. Snyman die Sinode vir hulle welwillende oorweging van die saak.

Aan die orde is A.9: verslag van die Alg. Armsorg Kommissie. Die Kommissie daartoe benoem lees hulle rapport voor in sake reorganisasie van die A. Armsorg Kommissie. Alg. Armosorg

Ds. Luckhoff van die Armsorg Kommissie van die Kaapse Kerk is in die vergadering en word gevra om die Sinode toe te spreek. Hy wys die Sinode op die toenadering van die Regering om saam met die Kerk die werk van armsorg te behartig. Verskillende middels wil hy aan die hand gee om die saamwerk te verwesenlik. Hy noem (1) gebruik maak van die hulp en kragte van die Vrou, (2) die verheffing van die boerelewe op die platteland, (3) die uitbreiding van arbeidskolonies en die stigting van nuwes, (4) die stigting van werk kolonies vir werkloses, (5) die versorging van behoeftige ou mense, en (6) die in die lewe Ds. Luckhoff

roep van gemeentelike armsorg kommissies. Na ander mededelings van Ds. Luckhoff, word 'n brief voorgelees van mev. Fivaz, sekretaresse van die vereniging Ons Taal, waarin die Sinode uitgenooi word na 'n vergadering wat gehou sal word op Woensdagaand, 29ste April, in die Oranje-Koffiehuis, waarby Dr. T. C. de Villiers 'n voorlesing sal hou oor ,,Kulturele en Sosiale toestande in Rhodesië''. Die Sinode neem die uitnodiging aan.

Ons Taal

Sinode Natal

Die H.E. Moderator lees 'n telegram voor van die volgende inhoud:— OORWELDIGENDE MEERDERHEID NATALSE SINODE TEN GUNSTE KERKVERENIGING MET VRYSTAAT VERKLAAR; GREYLING, SKRIEBA SINODI.

Die vergadering juig die mededeling toe.

Aan die orde is nog altyd die verslag A.9.

'n Voorstel van die predikante van Edenville en Clocolan kom ter tafel, maar word uitgestel tot die afhandeling van die verslag.

Punte 1 en 2 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met die verslag word die aanbeveling van die Kommissie van Besigheid aangeneem om B.47 saam met die verslag te behandel. Ook B.26.

Oumanne Tehuis

'n Voorstel van die predikante van Smithfield en Bethlehem word aangeneem wat aldus lui: In sake die Oumanne Tehuis op Edenburg word die aanbeveling van die Sinodale Armsorg Kommissie aangeneem. (A.9, punt 2, a, b en c).

Die volgende voorstel van die predikante van Smithfield en ouderling van Edenburg kom ter tafel toe dit tyd word om te pouseer, nl.: Aan die Sinodale Armsorg Kommissie word volmag gegee om 'n doelmatige gebou te verkry vir die huisvesting van die inwoners van die Oumanne Tehuis op Edenburg.

Die ouderling van Wesselsbron doen die slotgebed en Gesang 83 vers 6 word gesing en die Sinode verdaag tot Donderdagmore 10-uur v.m.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## SESDE SITTING

23 APRIL 1931

Na die sing van Gesang 156 vers 1 word die verrigtings geopen met gebed deur Dr. Greyvenstein (Bloemfontein).

Die H.E. Moderator stel aan die orde na afloop van A.9, A.10 (Spoorwegsending Kommissie verslag) en daarna A.3 (Kerkkantoor Kommissie verslag).

Namens Ds. Snyman word verduidelik: dat die indruk as sou hy en die predikant van Thaba 'Nchu as deputate vir die Doofstom en Blinde inrigting op Worcester optree verkeerd is. Die Bestuur versoek dat iemand — liefs een van die Moderatuur — om die Jubileumfees in September by te woon. Worcester

Die predikant van Lindley stel voor dat die bidure om 9-uur sal begin en die Sinodale sittings om 9.30 van more af aan, om die werksaamhede te bespoedig. Dit word aangeneem.

Die predikant van Smithfield trek sy voorstel (notule 5de sitting pag. 7) terug.

Samewerking Kerk en Staat

Na enige diskussie oor saamwerk van kerk en staat in sake armsorg kom die volgende voorstel van die predikante van Edenville en Clocolan ter tafel en word aangeneem : Die H.E. Sinode neem met genoeë kennis van die geleentheid deur die H.E. Regering aangebied vir nouer samewerking tussen Kerk en Staat en wil hiermee ons dank te boek stel aan die H.E. Regering vir die geleentheid ons aangebied, en verder verleen die Sinode aan die Armsorg Kommissie magtiging om in die aangeduide rigting verder te onderhandel.

A.9 punt 3 word vir kennisgewing aangeneem.

Ondersteuning Rhodesië

Punt 4. Na enige bespreking oor die gemeentes in Rhodesië en ondersteuning aan hulle, en die uitspreek van dankbetuigings vir die ondersteuning deur die predikante van Melsetter, Salisbury en Clocolan, kom ter tafel die volgende voorstelle : (1) van die predikant en ouderling van Melsetter : Die H.E. Sinode wil sy hartelike dank en waardering betuig teenoor die Regering van Suid-Rhodesië vir die som van £700 aan die Daisyfield weeshuis jaarliks toegeken; (2) van die Skrieba en die predikant van Harrismith : Hierdie H.E. Vergadering wens sy hartelike dank uit te spreek teenoor die gemeentes van die Vrystaat vir wat hulle in die afgelope drie jaar bygedra het tot ondersteuning van die gemeentes van Rhodesië.

Albei word eenparig aangeneem.

Punt 5. Hiermee word behandel B.26 en C.24, sowel as A.1.12.

Art. 130

Die predikante van Smithfield en Bethlehem stel voor : dat Beskrywingspunt C.24 aangeneem word. Dit word aangeneem. B.26 is ook daarmee afgehandel.

Ereplek word gegee aan Ds. P. du Toit, emeritus leraar van Edenburg.

Punt 6, 1. 2. en 3 word vir kennisgewing aangeneem.

Aanbeveling A. is ter tafel. Die verslag van die kommissie daartoe aangestel is ook aan die orde. Die predikant van Clocolan verduidelik. Hy wil dat alle vorms van armsorg gekoördineer moet word onder die een kommissie.

Die H.E. Moderator maak beswaar teen aanmerkings omtrent die bestuur van die weeshuise. Punt 1 word aangeneem.

Punt 2. Verskillende voorstelle in verband met hierdie punt kom ter tafel, maar word uit die orde gereel. Die volgende voorstel van die predikante van Smithfield en Edenburg word aangeneem: Art. 130 : 1. sal lees: Daar sal 'n kommissie vir Algemeen Armsorg van ons kerk wees bestaande uit een verteenwoordiger uit elke Ring, wat deur die lede van die Ring op die Sinode teenwoordig sal aanbeveel word. Art. 130

Die predikant van Bloemfontein Noord wat die insluit van die Spoorwegsending onder die A. Armsorg voorstel trek sy voorstel in dier voege terug op raad van die H.E. Moderator.

Na die pouse word voorgelees 'n telegram van Ds. Kloppers (Garies). Die vergadering besluit dat moreoggend 9.20 by die Raadsaal 'n portret van die lede van die Sinode sal geneem word. Portret

In verband met punt 3 van die Rapport van die Kommissie i.s. reorganisasies van Armesorg-werksaamhede is daar nog twee voorstelle ter tafel. Die twee voorstelle word teruggetrek ten gunste van die van die predikante van Edenville en Clocolan, wat die woorde „toesig oor" wil verander in „behartiging van die belange van". Hierdie voorstel word aangeneem. Reorganisasie Armesorg

Onder punt 4 (Sekretaris) verduidelik die pred. van Clocolan dat Art. 130 : 4 reeds voorsiening maak vir die aanstelling van 'n Sekretaris, maar

die A. Armsorg Kommissie wil hê, dit moet wees 'n predikant van ons kerk.

'n Mosie van orde van die ouderlinge van Zastron en Edenburg dat van die saak afgestap sal word, word verwerp. Die ouderling en predikant van

Art. 130

Lindley stel voor dat by Art. 130 : 4 gevoeg word die woorde „wat 'n predikant van die N.G. Kerk van S.A. sal wees". Dit word aangeneem.

Die predikant van Boshof en ouderling van Bultfontein stel nou voor :

„Hierdie Sinode spreek as sy gevoele uit dat die tyd nog nie aangebreek het nie om 'n permanente sekretaris vir Armsorg aan te stel nie".

Heelwat predikante en ouderlinge praat oor hierdie voorstel, sommige daarteen, sommige ten gunste daarvan. In omvraag gebring word hierdie voorstel aangeneem.

Die predikante van Smithfield en Bethlehem stel voor :

Sekretaris en Armesorg

„Die reglement vir die Algemene Armsorg Sekretaris word aangeneem soos aanbeveel deur die Kommissie vir Reorganisasie".

Intussen word die Ed. Agbare Administrateur verwelkom en 'n ereplek aangewys.

Die predikant en oud. van Lindley stel voor :

„Punt 4 (d) sal lees : hy sal sitting hê in die Hoë Kerklike vergaderinge met adviserende stem in vraagstukke voor die vergadering wat betrekking het op die werk van die Algemene Armsorg Kommissie".

Hierdie voorstel word aangeneem en die van die predikant van Smithfield afgestem. Hiermee is die reglement aangeneem met die kleine wysiging in 4 (d).

G.UK.

Die Moderator lees 'n uitnodiging van die Rektor, G.U.K. om nl. nader kennis te kom maak met die terrein en geboue van die G.U.K. Die

Moderatuur sal die tyd bepaal en Maandag bekend stel.

Punt 5. Fondse is aan die orde. Punt 5 (1) word teruggetrek. Oor 5 (2) kom 4 voorstelle ter tafel : Armesorg

1. Van die predikant en ouderling van Hobhouse :

,,Hierdie H.E. vergadering versoek vriendelik en dring aan by Kerkrade om die jaarlikse kollektes vir die Armsorg werksaamhede so ruim moontlik te maak''.

2. Van die predikante van Clocolan en Edenville :

,,Die Sinode neem punt 5 (2) aan as besluit van die vergadering''.

3. Van die predikant en ouderling van Thaba 'Nchu :

,,Die Sinode beveel sterk aan dat elke gemeente tenminste 6d. per lidmaat sal stort in die kas van die Armsorg''.

4. Van Dr. De Wet en die predikant van Bethulie :

,,Opdrag geskied aan die Algemene Armsorg om hul begroting uit te maak, en dan elke gemeente in kennis te stel wat sy pro rata deel is. Die gemeentes word dringend gevra om hul deel by te dra''.

Alleen voorstel 2 word aangeneem en die ander drie afgestem.

Enige afkondiginge word gedoen en die vergadering pouseer tot 7.30.

B.39, B.40, A.29, G.1 en G.2 (bearbeiding van uniwersiteits-studente) word op versoek van Dr. Greyvenstein na 'n spesiale kommissie verwys. Die kommissie is deur die H.E. Moderator benoem, t.w. predikante van Bloemfontein (Dr. Greyvenstein) Thaba 'Nchu, Fouriesburg en ouderling van Clocolan. Bearbeiding Studente

Reorganisasie Armesorg

Aan die orde is weer die verslag van die kommissie in sake die reorganisasie van die A. Armsorg Kommissie. Punt 7.1.

Op voorstel Skrieba en die predikant van Edenville word hierdie aanbeveling aangeneem: beroep op Helpmekaar vir ondersteuning.

Punt 7.2. (£150 uit Kerkbode winste).

Die predikante van Clocolan en Edenville stel voor dat punt 7.2 deur die vergadering aangeneem sal word.

Kerkbode winste

Die predikant van Zastron gesekondeer deur die Skrieba stel voor: dat alle aanvrae betreffende die Kerkbode winste fonds na 'n kommissie sal verwys word om die draagkrag van die fonds te ondersoek en 'n aanbeveling te doen hoe die fonds die verskillende aanvrae sal tegemoet kom. Albei voorstelle word aangeneem.

Ring Bulawayo

Die predikante van Salisbury en Enkeldoorn stel voor: Die Ring van Bulawayo wil van hierdie geleentheid gebruik maak om haar opregte dank te betuig aan al die gemeentes in die O.V.S. vir die Christelike wyse waarop hulle tot hulp en redding die hand gereik het vir hulle geloofs- en volksgenote in Rhodesië. Die Ring wil voorts aan die gemeentes die versekering gee dat die finansiele steun in baie groot behoeftes voorsien het, maar boweal dat die belangstelling en sedelike steun uit die kerk van die Vrystaat nuwe moed en lewenskrag verleen en nuwe ideale geskep het.

Die H.E. Vergadering ontvang hierdie mosie. By monde van die H.E. Moderator word die blydskap van die vergadering uitgedruk.

Die predikant en ouderling van Melsetter stel voor: Die Rapport van die Algemene Armsorg Kommissie word in sy geheel met grote dank en waardering aangeneem vir die kostelike en deeglike werk deur hierdie Kommissie gedoen, en die H.E. Vergadering spreek sy hoop uit dat die Alg

Armsorg Kommissie wat staan gekies te word op die voetspoor van die aftredende A. Armsorg Kom. suksesvol sal volhard in hierdie edele werk in belang van die minderbevoorregte onder ons volk. Dit word aangeneem.

Die H.E. Moderator wou ook sy dank aan lede van die Kommissie uitspreek vir die grondige en deeglike wyse waarop hulle werk gedoen is in die afgelope drie jaar.

Die predikante van Edenburg en Zastron stel voor: Die Sinode wens sy hartelike dank uit te spreek teenoor die H.E. Regering vir die hulp aan ons boeregemeenskap verleen in die tyd van finansiele druk. Aangeneem. Regeringshulp

Die predikant van Edenville spreek ook die dank uit van die A. Armsorg Kommissie teenoor Ds. Luckhoff vir sy besoek en grondige toespraak. Aangeneem.

A.10 en B.56 is aan die orde, spoorwegsending Kommissie rapport — Eerww. Koeleman en Lategan neem hulle ereplekke in. Die verslag word deur die sekretaris van die kommissie voorgelees, en die verskillende punte vir kennisgewing aangeneem. In verband met „Arbeid" d.2. na enige bespreking kom die volgende voorstel ter tafel: van die predikant en ouderling Kroonstad Noord: Die H.E. Sinode nader die spoorwegoutoriteite om sport op Sondae te verbied op sportsgronde behorende aan die spoorwegadministrasie. As daar geen bevrediging gekry word nie, sal die Minister van Spoorweë genader word. Dit word aangeneem. Spoorweg Sending Sport op Sondae

Die predikant en ouderling van Rouxville stel voor: Die spoorwegadministrasie en amptenare in die Vrystaat word hartelik bedank vir hulle gewäardeerde hulp in verband met die werk van die spoorweg sendelinge in die Vrystaat. Aangeneem. Spoorweg administrasie

Die predikante van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) en Bethlehem stel voor: Die H.E. Sinode

Eerw. Koeleman

waardeer die bereidwilligheid en offervaardigheid van Eerw. Koeleman in sake sy besoek van die spoorwegbeamptes in Noord- en Suid-Rhodesië. Dit word aangeneem nadat die verslag van Eerw. Koeleman oor sy besoek na Rhodesië voorgelees is deur die predikant van Kroonstad. (Bylaag by A.10).

Die predikant van Bulawayo gee aan die hand dat 'n spoorwegarbeider vir Rhodesië sal benoem word wat beter in staat sal wees om die honderde lede langs die spoor te besoek as die predikante en wat in geval van vakatures behulpsaam kan wees.

Die statistiek en slot van die verslag word gelees en vir kennisgewing aangeneem.

In verband met B.56 maak die predikant van Theunissen 'n voorstel wat hy later na bespreking en 'n beroep deur Eerw. Koeleman terugtrek.

In verband met die aanbeveling op bladsy 77 onder die hoof Rhodesië, gee die H.E. Moderator aan die hand dat die aanbeveling in die hande van die Spoorwegsending Kommissie sal gelaat word. Toegestem.

Ds. Becker

Die predikant van Kroonstad spreek 'n woord van waardering uit aan die predikant van Winburg wat na elf jare diens in die Spoorwegsending Kommissie binnekort sy bediening sal neerlê, en wens hom 'n lange rusavond toe.

Die H.E. Moderator bedank die Spoorwegsending Kommissie vir hulle verslag en ook die twee broeders spoorwegarbeiders vir hulle dienste.

Kerkbode winste

As kommissie om te besluit oor die Kerkbode winste word benoem die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff), Petrus Steyn, Luckhoff, Viljoenskroon en Edenville.

Konferensie

Die Kommissie van Besigheid beveel aan dat die sprekers by die konferensie op die 3de Mei moet wees :

In Bloemfontein, Die Toestand van die Kerk;

die predikant van Smithfield, Die Oorsake van die Toestand; die predikant van Fouriesburg, Die Redmiddels; die predikant van Rietfontein.

In Bloemfontein Noord, Die Toestand; die predikant van Bulawayo, Die Oorsake; die predikant van Lindley, Die Redmiddels; die predikant van Parys.

Die verrigtings begin more om 9.30. Aan die orde sal wees A.3; verslag van Kerkkantoor Kom. en die verslag van die Kommissie van Rekeninge.

Die ouderling van Kroonstad Noord sluit met gebed.

Gesang 189 vers 4 word aangehef.

Die Sinode verdaag tot Vrydag, die 24ste April.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## SEWENDE SITTING

---

### VRYDAG, 24 APRIL 1931

---

Na die korte biduur 9 v.m. gelei deur die pred. van Bloemfontein Oos en die neem van 'n portret van die Sinode, hervat die vergadering sy werksaamhede bietjie later dan 9.30 v.m.

Ps. 25 : 2 word gesing en die pred. van Harrismith open met gebed.

In verband met die notule.

Die Mod. verlang dat wanneer punte in verslae genoem word, ook genoem moet word *wat* onder die punt bespreek word.

Die Send. Sekr. deel mee dat die verslag van die Komm. vir ons sending beleid gedruk is en tog moet gelees word voor e.k. Maandag ten einde tyd te bespaar.

Die pred. van Petrusburg kry verlof om Maandag afwesig te wees. Die predikant en oud. van Theunissen en die predikant van Dealesville kry verlof om vir een uur van die n.m. sitting afwesig te wees.

Die pred. en oud. van Lindley gee kennis om voor te stel:

Huwelikswet

„Die H.E. Sinode herroep die besluit geneem op Dinsdag, 21 April met sy 4de Sitting (pag. 4) nl.: Die Sinode bring Art. 7 van die Huwelikswet van die O.V.S. onder die aandag van die Regering en vra vriendelik dat dit uitgevoer word".

Kerkekantoor

A.3 Verslag van Kerkekantoor Komm. word nou aan die orde gestel. Saam daarmee word behandel die Rapport van die Komm. van Rekeninge. In verband met I (Sustentasie Fonds) beveel die Komm. van Rekeninge aan dat aanbeveling (a) nl. dat die toelae van £80 p.a. aan elke gemeente met *minstens* £10 p.a. verminder sal word, sal aangeneem word. Daar kom 3 voorstelle hieroor ter tafel:

Sustentasie Fonds

1. Van die predd. van Harrismith en Memel dat £80 p.a. onveranderd sal bly.
2. Van die pred. en oud. van Winburg dat bogenoemde aanbeveling sal aangeneem word.
3. Van die pred. en oud. van Ventersburg dat £80 met £5 p.a. sal verminder word.

Die eerste voorstel word besluit van die vergadering.

Die pred. van Salisbury is van mening dat dit nie reg is dat die gemeentes van Rhodesië uitgesluit word uit deelname aan die Sustentasie Fonds.

Oor die saak volg 'n lange diskussie, wat nie in alle opsigte aangenaam kan genoem word nie. Op 'n mosie van orde van die predd. van Parys en Rouxville word die diskussie gesluit en gestem oor hierdie 3 voorstelle.

Sustentasie Fonds

1. Van die predd. van Kroonstad en Warden: ,,Die Kerkrade word gevra of hulle instem om die Ring van Bulawayo te laat deel hê aan die Sustentasie Fonds van die O.V.S."
2. Van die predd. van Bethlehem Wes en Lindley: ,,Daar die verstandhouding was dat die gemeentes van Rhodesië sal ingelyf word op voorwaarde dat die Sustentasie Fonds nie aangetas sal word nie, en die bepleiting van die saak van inlywing by ons gemeentes daarop gegrond was, besluit die Sinode om eers die gemeentes te raadpleeg oor die uitbreiding van die voordele van die Fonds buite die grense van die O.V.S."
3. Van die predd. van Bethlehem en Smithfield: ,,Die H.E. Sinode dra aan die Sinodale Kommissie in oorleg met die Kerkekantoor Kommissie op om in die reses regsgeleerd advies in te win en wege en middele te beraam om, indien moontlik, 'n permanente wyse van ondersteuning vir die gemeentes van die Ring van Bulawayo te vind".

Die 3de voorstel word aangeneem en die ander twee verwerp.

Die oud. van Jagersfontein kry vir 'n uur en die oudd. van Rietfontein en Verkeerdevlei vir die namiddag verlof. Die pred. van Paul Roux word geroep na die hospitaal en kry verlof.

Pred.-Pens Fonds

Nou word gelees II Pred. Pens. Fonds en ook die rapport van 'n Sub-komm. tydens die Sinode van 1928 (sie p. 108 van agenda boek). Die Kommissie van Rekeninge beveel aan dat die pensioen verhoog word van £200 p.a. tot £250 p.a. vanaf

Pens.-fonds

1 Jan. 1932 op voorwaarde dat, volgens genoemde Sub-komm. rapport, die jaarlikse gemeentelike kontribusies verhoog word van £5 tot £15/16/-.

Ook word gelees die jongste rapport van die Aktuaris d.d. 26 Feb. 1931 (sie p. 109). Die Saakgelastigde word gevra die vergadering met inligtinge te dien.

Saam met die saak word behandel die rapport van die Aktuaris van 1928 en C.27 en B.44.

Art. 148

Die predd. van Reitz en Vredefort stel voor aanname van C.27. Dit word besluit van die vergadering en in Art. 148 : 3 (1) word 30 jaar verander in 25 jaar.

Oor B.44 (verhoging van pensioen) praat die pred. van Kestell 'n inleidend woord. Ten gunste van verhoging praat die oudd. van Edenburg en Lindley; daarteen praat die oudd. van Clocolan, Cornelia en Kopjes.

Die oudd. van Clocolan en Oranjeville stel voor:

> „Met die oog op die slegte geldelike toestand kan die voorgestelde pensioen-verhoging nie aangeneem word nie''.

Die pred. en oud. van Smithfield kry verlof van afwesigheid vir die namiddag sitting. Die verg. pouseer tot 2.30.

Aan Eerw. M. D. Groenewald word 'n ereplek toegeken.

Aan die predikant en ouderling van Marquard en die ouderling van Rietfontein, ook aan die predikant van Theunissen word verlof van afwesigheid vir die namiddag geskenk.

Kerkbode winste

Die H.E. Moderator voeg die naam van die Saakgelastigde by die van die kommissie in sake die Kerkbode winste.

Veel bespreking oor die saak van verhoging van predikantepensioene tot £250 word gevoer. Aan die bespreking neem deel die ouderlinge van Dewetsdorp, Zastron, Bethlehem Wes, Thaba 'Nchu,

Ficksburg, Theunissen, Bloemfontein, Harrismith, Bultfontein, Melsetter, Bethlehem, Heilbron, Springfontein, Ventersburg en die predikante van Clocolan, Bethulie, Thaba 'Nchu en Rouxville. Pens.-fonds

As 'n mosie van orde stel die oudd. van Philippolis en Kroonstad voor: Dat die verhoging van pensioene uitgestel word tot die aanstaande Sinode.

Die H.E. Moderator bring die mosie in omvraag en dit word verwerp.

Ter tafel kom die volgende voorstelle; behalwe wat reeds ingekom het van die ouderlinge van Clocolan en Oranjeville. Een, van die ouderlinge van Ventersburg en Edenburg: Die aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge word aangeneem, nl. (a) Die verhoging van predikantepensioene tot £250 p.a. vanaf 1 Jan. 1932; (b) Kontribusies van die gemeentes sal £10 p.a. wees; (c) dat die reeds bestaande pensioenarisse wat afgetree het na 65-jarige leeftyd ook sal deel in die verhoging; (d) Dat die predikante wat weens swakke gesondheid uit diens tree na 10 jaar diens of minder £200 p.a. sal ontvang en £3-6-8 ekstra vir elke addisionele jaar van diens tot en met £250 p.a. vir 25 jaar diens of meer.

Een, van die predikante van Clocolan en Luckhoff: Die H.E. Vergadering besluit tot die verhoging van predikantepensioene tot £250 sonder ekstra heffinge.

Die voorstel van die predikante van Clocolan en Luckhoff word aangeneem en die twee vorige verwerp.

Op vrae word verduidelik dat die nuwe wet in werking sal tree op 1 Januarie 1932, en ook het dit nie betrekking op die teenwoordige pensioenarisse nie.

Aan die orde is B.60 — versoek van die gemeente Umtali vir kwytskelding van £348 skuldbewys. — Ook die verslag van die Regskommissie hierom- Umtali Skuldbewys

trent. Die Regskommissie beveel aan dat £298 kwyt geskel word mits aan Art. 148:2 voldoen word.

Die predikant van Bethlehem en ouderling van Heilbron stel voor: Die advies van die Regskommissie in sake B.60, nl. dat die versoek van Umtali toegestaan word mits aan Art. 148:2 voldoen word, word besluit van die vergadering. Dit word aangeneem.

III. Sinodale Fonds. In verband hiermee vermaan die Kommissie tot versigtigheid om die sitting nie te lank te maak nie. Vir kennisgewing aangeneem.

Greyfonds

IV. Greyfonds. Aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge is dat die Sinode reg van sitting moet hê op die bestuur van die G.U.K. as aan hulle weer iets uit hierdie fonds toegeken word. Ook dat £150 gekapitaliseer sal word jaarliks.

Ook is A.19. (Verslag Kuratorium Oranje) aan die orde, met aanbeveling oor rente van Greyfonds, bladsy 100, Agendaboek).

Die ouderling van Bloemfontein en die predikant van Edenburg stel voor: Die H.E. Sinode in die oortuiging dat dit op sy weg lê om daadwerklik belangstelling te betoon in hoër onderwys in die algemeen en in die besonder in die daarvoor bestaande inrigting van die Oranje-Vrystaat Provinsie, besluit om in beginsel goed te keur voortgesette geldelike steun uit die Grey Opvoedingsfonds aan die Grey Uniwersiteitskollege en dra aan die Kerkekantoor Kommissie op om dienooreenkomstige stappe te doen, met die voorbehoud dat die regmatige aanspraak van die Meisiesskool Oranje gewaarborg bly en met die verder opdrag om te

oorweeg of die ondersteuning aan die G.U.K. nie doelmatiger kan geskied as by wyse van 'n vrye skenking nie, met magtiging om na bevind van omstandighede te handel. Greyfonds

Die predikant en ouderling van Lindley stel voor: Die aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge, nl. om jaarliks £150 van die rente op die Greyfonds te kapitaliseer, word aangeneem.

Die predikante van Bethlehem Wes en Luckhoff stel voor: dat die rente van die Greyfonds ter beskikking sal gestel word van 'n Sinodale Komm. wat bekend sal staan as Die Greyfonds Opvoedingskommissie — om deur hom bestee te word in beurse, volgens voorwaardes soos van tyd tot tyd deur die Sinode neergelê, aan (a) verdienstelike dogters van die N.G. Kerk in die O.V.S. om 'n matrikulasie-kursus aan die Meisiesskool Oranje deur te maak, en aan (b) verdienstelike seuns en dogters van die N.G. Kerk in die O.V.S. wat aan 'n Vrystaatse skool gematrikuleer het, om hulle studies aan die Grey Uniwersiteitskollege voort te sit.

Die H.E. Moderator herinner aan die resepsie vanaand om 8-uur in die stadsaal.

Die Greyfonds sal aan die orde gestel word na afhandeling van die Sending verslae a.s. week.

Die Kommissie van Besigheid maak bekend dat die sprekers in die konferensie op Mei 3 verander is en die lys moet lees: Konferensie

Bloemfontein: Die predikante van Smithfield, Fouriesburg en Trompsburg.

Bloemfontein Noord: Die predikante van Petrus Steyn, Lindley en Parys.

Gesang 2 vers 4 word gesing en die ouderling van Tweeling sluit met gebed.

Die vergadering verdaag tot Maandagmore, die 27ste April, om 9.30.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## AGTSTE SITTING

---

### MAANDAG, 27 APRIL 1931

---

By die heropening, word Gesang 155 vs 4 gesing en die predikant van Boshof doen die openingsgebed.

Aanmerkings op notule.

Pens.-fonds

Op bladsy 5. Die paragraaf beginnende: „Op vrae word verduidelik". In verband hiermee stel die predikant van Bloemfontein (Ds. Boshoff) gesekondeer deur die H.E. Assessor voor dat dit sal lees: dat die verhoging vir *alle* pensioenarisse geldig sal wees vanaf die 1ste Januarie 1932. Dit word so aangeneem.

Versoeke vir verlof van afwesigheid word toegestaan aan die predikante van Bothaville, Paul Roux, Vredefort, Winburg en Edenville en die ouderlinge van Paul Roux, Winburg en Lindley vir verskillende tye. Ook aan die predd. van Ventersburg en Marquard en die ouderlinge van Ventersburg en Heilbron.

Aan die orde is A.6 met die verslag van die Spesiale Kommissie in sake die sending.

Ereplekke word toegeken aan Dr. D. Moorrees, Ds. Viljoen van Bredasdorp, Eerww. Blignault, Daneel, Groenewald en Loots.

Die Sendingsekretaris lees die verslag van die A.S.K. en beantwoord vrae en gee inligting oor die verskillende punte. Alg. Sending Komm.

Ereplekke word verder gegee aan mej. Venniker, arbeidster onder die Jode, en aan mnre. Kuschke en Ross, inspekteurs van naturelleskole in die O.V.S.

Die predikante van Luckhoff en Clocolan stel voor dat die aanbeveling in punt 2 (Besluite van Sending Sinode) sal aangeneem word, — versoek dat gemeentes so spoedig moontlik plaaslike sendingwerk sal onderneem. Dit word aangeneem.

Punt 3 vir kennisgewing aangeneem.

Punt 4. Op voorstel van die Skrieba en die pred. van Harrismith word die aanbeveling in punt 4 aangeneem, nl.: Hierdie H.E. vergadering verneem met dankbaarheid dat moedertaalonderwys, asook Afrikaans, tot hulle reg kom in die Sendingskole van die O.V.S., en spreek sy dank en erkenning teenoor die Onderwysdepartement uit vir sy aandeel daarin. Sendingskole

Punt 5. Witzieshoek. Na enige toeligting reel die H.E. Moderator dat in geval die saak omtrent skoolheffing in Witzieshoek nie deur middel van die Departement van Onderwys kan gereël word nie, word dit in die hande van die Sinodale Kommissie gelaat om in oorleg met die Sending Komm. in die saak op te tree desnoods deur middel van 'n verdere deputasie na die H.E. Minister van Naturellesake. Witzieshoek en Sinod. Komm.

Punt 5. b. Thabantsjoe. Die predikante van Thabantsjoe en Marquard stel voor om die fonds — Ereskuld aan die Barolong — weer onder die aandag van die gemeentes te bring. Dit word aangeneem. Die voorstel lui: Die Sinode beveel sterk Ereskuld aan Barolongs

aan by al die Kerkrade en Rings Sending Komm. om weer die Fonds „Ereskuld aan die Barolongs", prominent onder die aandag van hulle gemeentes te bring en vertrou dat die Kerk spoedig die nodige fondse sal verskaf sodat die kerkgebou ter gedagtenis aan die troue hulp wat die ou kaptein Moroka en sy volk aan die Voortrekkers bewys het, daargestel kan word.

Punt 5. c. Jagersfontein. Vir kennisgewing aangeneem.

Stofberg

Punt 5. d. Stofberg. Die Sendingsekretaris lees 'n verslag in sake hierdie inrigting. Vir kennisgewing aangeneem.

Doop A.M.E.

A.6. Algemeen 1. Op voorstel van die Skrieba en die predikant van Bethlehem Wes neem die Sinode aan „dat die doop van die ‚African Methodist Episcopal Church' erken sal word, soos deur die Sending Sinode versoek". Na bespreking aangeneem.

Die predikante van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Bethlehem Wes stel voor: Hierdie H.E. vergadering spreek sy sterkste afkeuring uit oor die A.M.E. Kerk oor sy handelwyse op Kroonstad en Edenville in verband met die opname van 'n onder-tug-geplaaste leraar en Evangelis en lidmate van ons Sendingkerk en dra verder die behandeling van die saak met die betrokke kerk op aan die Algemene Sending Kommissie. Die voorstel word aangeeemn.

A.M.E.-Kerk

Punt 2 vir kennisgewing aangeneem.

Basuin

Punt 3. Die Basuin, en B.6 en punt 2 onder *Algemeen*, van verslag van Kommissie.

Die predikant en ouderling van Bethlehem Wes stel voor dat punt 2, a, b en d van bogenoemde verslag Spesiale Sending Kommissie sal aangeneem word. Dit word aangeneem.

Die Skrieba lees 'n brief van Ds. D. S. B. Joubert van Wellington namens die kuratorium van die

Sendinginstituut waarin met lof van die Basuin melding gemaak word.

'n Voorstel van die predikant van Viljoenskroon is ter tafel en onder bespreking.

Die H.E. Moderator handig die voorstel terug en versoek die voorsteller om in oorleg met die Sendingsekretaris sy voorstel anders op te stel.

Ook deel die H.E. Moderator mee dat die Sinode die uitnodiging na die Grey Uniwersiteitskollege aangeneem het vir Vrydag namiddag a.s. om kwart voor vyf en benoem die ouderling van Bloemfontein en die predikant van Harrismith om skikkings te maak vir vervoer van die lede. G.U.K.

Na die pouse stel die H.E. Moderator 'n brief van Senator Smit in hande van die Regs Kommissie. Senator Smit

Die predikant van Viljoenskroon trek sy voorstel terug en die vergadering neem aan hierdie voorstel van die predikante van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Edenburg:

> „Hierdie H.E. vergadering wens die Alg. Send. Komm. geluk met die uitgawe van 'n Sendingblad soos Die Basuin, met 'n gehalte waarvan selfs buite ons Kerk waarderend gespreek word, en daardeer die leiding wat hulle probeer aangee om die Sendingbeleid van ons Kerk te verduidelik, en wens hulle toenemende sukses toe op die ingeslae weg, en dat hulle die Basuin steeds helderder sal blaas". Basuin

Die rapport van die Alg. Sending Kommissie is nog aan die orde. Oor punt 4 van „Algemeen" word 'n paar aanmerkings gemaak.

Eerw. H. A. Roux, Mod. Sendingkerk, word verwelkom en 'n ereplek aangewys.

Onder behandeling van punt 5 (Finansies) word aangeneem hierdie voorstel van die predikant en ouderling van Kopjes:

Kollekte Binnel. Send.

„Met die oog op tekorte in die Binnelandse Sendingkas in die verlede beveel die H.E. Sinode sterk aan dat die kollektes in April en Oktober baie groter sal wees dan dit tot nou toe gewees het". Hiermee is B.7 afgedaan.

Sendingfeeste

In verband met punt 6 (Sendingfeeste) spreek die predikante van Reitz en Steynsrust ten gunste daarvan en die vergadering herhaal sy besluit van 1928 in sake die hou van 'n Jaarlikse Algemene Insameling vir die Sending.

Stamtaal

Onder punt 7, aanleer van stamtaal, word gelees die besluit van die Sending Sinode nl. dat die Moeder Sinode dit opdra aan die Algemene Sending Kommissie om uit te vind waar die fout lê dat nie alle sendelinge die stamtaal aangeleer het nie. Die vergadering besluit op voorstel van die predikante van Clocolan en Philippolis, om dit op te dra aan die Alg. Send. Komm. om toe te sien, dat elke blanke sendeling die stamtaal ken soos deur die wet vereis.

Punte 8, 9 en 10 word vir kennisgewing aangeneem.

Sending onder Jode

Nou kom aan die orde C. Sending onder die Jode. Mej. S. Venniker, werkster onder die ou volk Israëls, neem plek op die verhoog. Haar rapport word deur die Alg. Sendingsekretaris voorgelees. Sy spreek 'n kort woord en die vergadering besluit, op voorstel van die predikante van Marquard en Theunissen, om B.8, Jaarlikse kollekte vir die werk onder die Jode, aan te neem. Psalm 134:3 word mej. Venniker toegesing.

Eerw. Roux

Eerw. Roux spreek 'n kort woord, namens die Sendingkerk. Hy bring die groete van sy Kerk oor en spreek met dankbaarheid en waardering van wat die Moederkerk vir die swartes doen. Hy hoop die belangstelling sal nooit verminder. Hy verseker dat onder die swart vel daar soms skuil 'n gevoelig en edel hart. Hy maak melding van die

rassetrots van die Basoetoe en sê dat die swartes 'n bate vir ons is. Hy wens die vergadering alle seën toe.

Die H.E. Moderator bedank hom vir sy woord. Sending

B. Buiteland is nou aan die orde. Onder I Personeel stel die pred. van Boshof voor 'n mosie van deelneming met die agterblywendes van Eerw. F. J. Botha en mev. Eerw. C. J. Visagie. Dit word in stilte staande aangeneem.

Die predikante van Edenburg en Lindley stel voor: „Die Sinode spreek sy innige waardering uit vir die werk wat in die Sendingveld gedoen is deur broeders en susters, wat genoodsaak was om die Sendingveld te verlaat". Die voorstel word aangeneem.

Punte II en III word vir kennisgewing aangeneem.

In sake IV word 'n voorstel van die predikante van Frankfort en Heilbron re die Sending van Ds. C. F. Scheepers na die Sendingveld gestel in hande van die Kommissie in sake Beskrywingspunt oor Leerkwessies. Ds. Scheepers

Onder punt V Onderwys word aangeneem hierdie voorstel van die predikante van Harrismith en Theunissen: „Die H.E. Sinode dra dit aan die Alg. Send. Komm. op om betogings in verband met die eis van Engels by die afneem van eksamens in Noord Rhodesië by die betrokke regering te maak". Eksamens en Engels

Woensdag namiddag word behandel die verslag oor Goedemoed.

Na afhandeling van die Rapport Kerkekantoor Kommissie word behandel die verslag van die Kommissie vir bearbeiding van die studerende Jeug.

Vanaand kom aan die beurt die verslag van die O.V.-Sending Bond.

Te 7.30 is aan die beurt A.25, Verslag van O.V.-Sending Bond. Ereplekke word aangewys aan O.V.S. Bond

mevv. J. M. Pienaar, M. Marquard en C. S. Grobler, respektiewelik Presidente, Sekretaresse en Tesouriere van die O.V.S.B.

Die verslag word voorgelees deur die Sendingsekretaris. Dit blyk dat die O.V.S.B. in drie jaar £20,200 ingesamel het.

Mev. Ds. Pienaar

Die Moderator gee mev. Pienaar geleentheid om 'n kort woord te spreek. Sy sê die werk is 25 jaar gelede begin. Daar is 'n beweging onder die vroue wat selfuiting soek in hulle vroue verenigings. Die verenigings moet net onder die regte beheer staan. Die sendingsaak in Suid-Afrika is 'n saak van die regte verhouding tussen wit en swart.

Die Moderator bedank mev. Pienaar dat sy in 'n kort woord die dryfveer, werk en doel van die O.V.S.B. geskets het en wens die Bond Gods seën toe.

Dr. Jones

Nou kom aan die woord Dr. Jesse Jones, Opvoedkundige Direkteur van die Phelps-Stokes Komitee onder beskerming van die Carnegie Besoekers Toekenning Komitee van S.A.

Hy is bly om net na die presidente van die O.V.-S.B. te praat, want hy waardeer hoog die werk van die vrou. Die man sal hom moet roer as hy nie wil agter staan by die vrou nie. Hy het al heelwat van die sosiale en godsdienstige werk van die N.G. Kerk in S.A. gesien en is onder 'n diepe indruk van die bekwaamheid en toewyding van die jong manne en vroue van S.A. Hulle moet die voorlopers wees van wat nog deur die N.G. Kerk vir die wêrelddeel Afrika kan gedoen word. Sy onderwerp is die van

*Rasse-verhouding*

'n onderwerp wat nie verstaan word in Afrika nie en ook nie in die groot wêreld nie, 'n moeilike onderwerp. Rasse-verhouding is nie 'n vraagstuk nie, maar 'n verantwoordelikheid, 'n geleentheid.

Daar is 'n groot ooreenkoms tussen die Verenigde State van Amerika en Suid-Afrika. Spreker probeer altyd in Amerika om aan te toon die erns waarmee Suid-Afrikaners die vraagstuk van rasseverhouding probeer oplos. Ons moet die probleem nie met vrees, maar met verwagting oplos. Sy oortuiging is, ons moet feite en toestande beter verstaan; ons hoef nie bang te wees vir rasse-vermenging en ekonomiese kompetiesie nie; deur opvoeding, d.w.s. die ontwikkeling en vorming van liggaam, verstand en siel, bereik ons die regte verhoudinge; en liewer samewerking dan stryd. Hy eindig met te sê dat die geheim van krag en wysheid in die regte begrip van God lê en in die regte besef van die mensheid. Salig is die sagmoediges, want hulle sal die aarde beërwe''.

Na beantwoording van 'n paar belangrike vrae spreek die H.E. Moderator 'n woord van dank tot Dr. Jones.

Weer is aan die orde A.6, Rapport van Algemene Sending Kommissie. Punte VI tot XI van Buiteland word vir kennisgewing aangeneem. Onder VI deel die Sendingsekretaris mee dat £200 benodig is vir 'n hospitaaltjie vir blankes in die buiteland. Hospitaal

More gaan ons aan met hierdie verslag en dan met die van die Kerkekantoor Kommissie.

Die laaste vers van Gesang 155 word gesing en die ouderling van Verkeerdevlei sluit met gebed.

---

## NEGENDE SITTING

---

### DINSDAG, 28 APRIL 1931

---

Die Sinode heropen om 9.30. Die predikant van Jacobsdal doen die gebed en Gesang 12:5 word gesing.

Die H.E. Moderator bedank die predikant van Viljoenskroon vir sy dienste as tolk vir Dr. Jesse Jones die vorige aand.

Sending aangeleenthede

Aan die orde is die Sendingverslag en die verslag van die Spesiale Kommissie oor Sendingaangeleenthede.

Algemeen, punte 1, 2 en 3 word vir kennisgewing aangeneem.

Sendingkerk N.O. Rhod.

Punt 4. In hierdie verband word die volgende voorstel van die predikante van Harrismith en Winburg aangeneem: Die H.E. Sinode gee opdrag aan die Sending Kommissie om in oorleg met die Sendingraad 'n konstitusie op te trek vir die Sendingkerk in Noord-Rhodesië, onder die naam van die Ned. Geref. Sendingkerk van die O.V.S. en gebasseer op die konstitusie van die Ned. Geref. Sendingkerk in die Vrystaat.

Sendingkrans

Mev. Ds. De Vos (Vredefort) lees 'n verslag van die Kindersendingkrans werksaamhede gedurende 1930 voor. Die ledetal is 3,562, in 54 takke en die opbrengs was £851-17-4.

Die H.E. Moderator bedank haar vir die verslag.

Ds. Pauw

Punt 5. Die predikante van Boshof en Ventersburg stel hier voor: Die Sinode neem met leedwese kennis van die voorgenome uitdienstreding uit die Buitelandse Sending van Ds. en mev. C. P. Pauw en wens hiermee te boek te stel sy hoë waardering van sy troue en toegewyde dienste en sy waardevolle leiding as hoof van die Sending gedurende sy dienstermyn van vyf-en-twintig jaar en wens hom toe Gods leiding en seën op sy verdere loopbaan. Dit word aangeneem.

Punte 6, 7, 8 en 9 wat nie afgehandel is nie, word vir kennisgewing aangeneem.

Punt 10. Die predikante van Rouxville en Vredefort stel voor dat die eerste paragraaf, bladsy 9,

Spesiale Rapport, in sake werk van hulpverenigings word aangeneem. Dit word aangeneem.

In verband met die Sondagskoolsendeling word gewys op Art. 177.6. Die broeder Jan Taljaardt is op die oomblik die Sondagskoolsendeling.

Punt 11 is afgehandel.

Punte 12 en 13 word vir kennisgewing aangeneem.

Punt 1 van Spesiale Kommissie se verslag. *Status van sendelinge van die Kaapse Kerk in Rhodesië.* Veel wcrd oor hierdie punt gepraat en inligting gegee van die predikante van Luckhoff, Enkeldoorn en Bloemfontein Noord (Dr. De Wet). Eindelik neem die H.E. Sinode die volgende voorstel van die predikant en ouderling van Petrus Steyn aan: Aan die Algemene Sinodale Kommissie word opgedra om met die Kaapse Kerk in onderhandeling te tree oor die verhouding wat die Sendelinge van die Kaapse Kerk wat binne die grense van die Kerk van die O.V.S. in Rhodesië woonagtig is, volgens ons Kerkreg moet inneem teenoor die Kerkraad en Ring waaronder hulle sorteer. Status van Sendelinge

Verlof word aan die ouderling van Umtali gegee om afwesig te wees op die aand van die eerste en die vierde Mei met verlies van daggelde vir Maandag vergadering. Die H.E. Mod. merk op dat dit in die toekoms sal toegepas word op almal wat verlof van afwesigheid aanvra.

A.1, 9.B, F.2 en punt 1 onder algemeen, Verslag van Spesiale Kommissie.

*(Verteenwoordiger op Kuratorium, Sending Instituut)*

Die Skrieba en ouderling van Kopjes stel voor dat die aanbeveling van die Kommissie van Besigheid aangeneem sal word, nl. om F.2 te verwys Kuratorium Send Inst.

na die Sinodale Kommissie. Dit word aangeneem.

Aan die orde is punt 5, bladsy 3, Verslag Spesiale Kommissie, saam met besluit van die Sending

Verdeling Sending gemeentes

Sinode, en B.P. 9, 10 en 11 en C.35. — die verdeling van Sending-gemeentes waar die Moedergemeente verdeel word. Verskillende sprekers laat hulle voor en teen die saak uit en vier voorstelle kom ter tafel. Dit is tyd om te pouseer en derhalwe word die bespreking in die namiddag sitting voortgesit.

Na die pouse is nog aan die orde B.9, 10 en 11, saam met C.35. Drie voorstelle is ter tafel, nl. van die

1. Predikant en ouderling van Ventersburg: „In sake die verdeling van 'n groot dorp in twee gemeentes word B.5 van die verslag van die Spesiale Kommissie vir Sending-aangeleenthede aangeneem".
2. Predikante van Kroonstad en Reitz: „C.35 word aangeneem".
3. Predikante van Bethlehem en Smithfield: „Die aanbeveling van die Spesiale Kommissie vir Sending-aangeleenthede p.3 punt 5 word nie aangeneem nie, maar Art. 211:2 word gewysig om as volg te lui: In elke gevestigde gemeente sorg die Kerkraad, dat die Sendingwerk op die doeltreffendste manier moontlik gedoen word".

Voorstel 2 word aangeneem en die ander twee afgestem.

B.14 — Lobola skole — word aangeneem op voorstel van die predikante van Harrismith en Theunissen.

Eerw. Potgieter

B.15 en F.8 — Ordening Eerw. Potgieter — word op voorstel van die predikante van Boshof en Kopjes aangeneem met die kleine wysiging dat die H.E. Sinode toestemming gee dat Eerw. Potgieter mag georden word.

B.16 word, sonder bespreking, aangeneem.

Op voorstel van die predikante van Luckhoff en Petrusburg word aangeneem die Skema vir 'n Pensioen Fonds vir Naturelle Leraars en Evangeliste soos deur die Sending Sinode aanbeveel. Skema Pens.-Fonds Naturelle Leraars

C.34 — Art. 210 :a (1) — is aan die orde.

Die predikant van Parys en oud. van Oranjeville stel voor: „Dat na (ii) Sending Kommissie in die rapport van die Spesiale Kommissie die woorde ingevoeg word ‚vir goedkeuring'. IV. Die akte van bevestiging word deur die Skrieba Synodi van die Moederkerk uitgereik. V. Deur die Sending Ring word gehandel volgens Artt. 271, 272 :1, 273 en 275". Art. 210

Die predikante van Bethlehem Wes en Luckhoff stel voor: „Die wysiging van Art. 210 :a soos voorgestel deur die Spesiale Sending Kommissie word besluit van die vergadering". Hierdie laaste voorstel word aangeneem.

Nou word, na aanleiding van B.12 en B.13 voorgelees die Sendingbeleid soos opgestel deur die Spesiale Kommissie. Dit word in sy geheel aangeneem met die volgende kleine wysigings: Sendingbeleid

In B.c(ii) word „eie" weggelaat.

In B.c(IV) word „namaaksel" gestel i.p.v. „prototiepe".

In C.3(a) word „albei" geskryf i.p.v. „beide".

In C.3(d) word „elkeen" geskryf i.p.v. „elk".

In C.4 word „Kristen rasgenote" geskryf i.p.v. „opgevoede rasgenote"; en na „sosiale lewe" die woorde „nie afgeskeie van sy eie volk nie" geplaas.

In D(1) word „apart van dog waar" weggelaat en „so veel" daarvoor geplaas.

In die slot word „goddelike standaard" ver-

ander in ,,Kristelike standaard'' en in D.2 word ,,elk'' verander in ,,elkeen''.

Die H.E. Moderator bring sy hartlike dank aan die Spesiale Kommissie vir sy deeglike rapport en ook aan die Algemene Sending Kommissie wat steeds nuwe dinge onderneem vir Gods Koninkryk.

Die predikant van Boshof sien graag dat publisiteit gegee word aan ons Sendingbeleid. Die H.E. Assessor sien graag dat dit ook in Engels verskyn, terwyl die ouderling van Hobhouse versoek dat dit gedruk word vir elke Kerkraadslid in ons gemeentes.

Die verslag van die Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug word vanaand behandel.

Die vergadering pouseer tot 7.30 n.m.

Die ouderling van Winburg kry verlof van afwesigheid weens siekte.

Komm. vir reiskoste

As Kommissie om die reis- en verblyfkoste van lede van die Sinode in orde te stel word benoem die predikante van Memel, Melsetter en Springfontein en die ouderling van Ladybrand.

Arbeid Studerende Jeug

A.29 word aan die orde gestel. (Verslag van Arbeid onder Studerende jeug Kommissie).

Punte 1 tot 3 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt 4 kom B.39 en B.40 en G.1 en G.2 aan die orde. Eers word die verslag klaar gelees. Punt 5 word vir kennisgewing aangeneem. In verband met punt 6 beveel die Kommissie in sake Arbeid onder Studente aan dat die tydsverdeling van die arbeider vir die drie provinsies eweredig sal wees met die geldelike verantwoordelikheid, of omgekeer.

Die predikante van Rietfontein en Petrusburg stel voor : Dat die aanbeveling van die Kommissie aangeneem word. Die voorstel word aangeneem.

Punte 7, 8 en 9 word vir kennisgewing aangeneem.

Die H.E. Moderator verwelkom Dr. D. Moorrees in die Sinode. Dr. Moorrees

Punte 10.a en b word aangeneem. In verband met a word aangeneem dat ook die reistoelae van die arbeider uitbetaal sal word in dieselfde eweredigheid as die salaris, volgens aanbeveling van die Kommissie bogenoem.

In verband met 10.c beveel die Spesiale Kommissie aan dat die O.V.S. sy eie arbeider onder die studente sal hê, maar weens die kontrak met Dr. Moorrees tot September 1933 dat die aanstelling eers deur die aanstaande Sinode sal gemaak word. Derhalwe beveel hulle aan dat B.39 en B.40 nie sal aangeneem word nie.

Hierop volg 'n lange bespreking, terwyl drie voorstelle ter tafel kom.

Dr. Moorrees lees op versoek, sy verslag, A.30. Daarna spreek hy die Sinode toe. Hy meen dat hy nou begin rigting kry in sy werk, waarin hy by die begin sy eie weg moes voel. Hy wys op die studente mentaliteit, wat resultate vra. Die student wil die Evangelie hê in terme wat hy self kan verstaan. Hy lei 'n tweeslagtig lewe met sy hoof in die wolke en sy voete in die modder. Persoonlik getuig spreker van seën ontvang deur middel van die Oxford Groep-beweging. Sy werk is meer met die enkeling en dis jammer om die werk half te doen. Hy doen 'n beroep op die Sinode om ernstige aandag te skenk aan die behoefte aan 'n addisionele arbeider onder die studente, en vra hulp, simpatie, kritiek desnoods en voorbidding.

Daarna beantwoord Dr. Moorrees enige vrae.

Dit word verduidelik dat die fondse waaruit die studenteleraar gesalarieer word die Kerkbode winste is.

Dit word tyd om te verdaag. Die vergadering stem om oor die voorstelle ter tafel te stem of nie. Die meerderheid stem vir uitstel.

Psalm 100 vers 2 word gesing en die verrigtings gesluit deur gebed deur die ouderling van Cornelia.

Die vergadering verdaag tot Woensdagmore, die 29ste April, om 9.30.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skriba.

---

## TIENDE SITTING

29 APRIL 1931

Die H.E. Moderator laat sing Psalm 118 : 7 en die predikant van Kroonstad open met gebed.

Die volgende aanmerkings word gemaak op die notule :

Sending aangeleenthede

Op pagina 3 wil die vergadering ingevoeg hê dat Punt A van die Spesiale Kommissie vir Sending-aangeleenthede in sy geheel aangeneem is.

Die Moderator merk aan, dat hy sy notule nie ontvang het nie. Die Moderator bedank nou die Sendingsekretaris vir die ywerige en toegewyde manier waarop hy sy taak vervul het.

Ds. P. A. Roux, afgevaardigde van die Transvaalse Kerk, word verwelkom en 'n ereplek gegee. Van Ds. M. Smuts, afgevaardigde van die Kaapse Kerk, kom 'n telegram dat, weens krankheid, sy sekundus sal kom.

Oranje M. Skool

Met dank word aangeneem 'n uitnodiging van die prinsipale Meisieskool Oranje om op Saterdag,

2 Mei te 11 v.m. by die Oranje te kom tee drink.

Die predikant van Reddersburg vra en ontvang verlof om vanaf 29 April afwesig te wees, aangesien hy die Vrystaatse Kerk verlaat en a.s. week te Simonstad bevestig word. Die Moderator dank hom vir sy dienste aan die Vrystaatse Kerk bewys en bid hom Gods rykste seën toe. Ds. Driessen

Voorstelle na aanleiding van die rapport i.s. Bearbeiding van Studerende Jeug is nou aan die orde. Dié van die predikante van Bloemfontein, Rietfontein en Bloemfontein Noord word teruggetrek. Bearbeiding Jeug

Die predikant van Bethlehem Wes en ouderling van Bloemfontein, stel nou voor: „Die Sinode keur goed dat 'n twede studente-arbeider tydelik aangestel word, en besluit dat, sodra die teenswoordige kontrak beëindig is, 'n spesiale studente-arbeider vir die Vrystaat permanent aangestel word". Arbeider vir Studente

Die predikant van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en ouderling van Rouxville stel voor: „Met die oog op die moontlikheid, dat hierdie Sinode self 'n eie arbeider onder die studente gaan aanstel, besluit hy om met die aanstelling van 'n twede arbeider te wag, totdat die teenswoordige ooreenkoms beëindig is, of daaraan deur onderlinge ooreenkoms 'n einde gemaak is, waartoe die H.E. Sinodale Kommissie hiermee gemagtig word". Hierdie laaste voorstel word aangeneem, en die eerste afgestem.

Ook word afgestem hierdie voorstel van die predikant en ouderling van Melsetter: „Die H.E. Sinode besluit om dadelik stappe te neem om 'n mede-arbeidster aan te stel om die arbeider onder die studerende jeug meer bepaald met die dames-afdeling van sy werk, te steun".

Nog word aangeneem hierdie voorstel van die predikant van Ventersburg en ouderling van Thabantsjoe: ,,Die aanbeveling van die Spesiale Kommissie i.s. die surplus van £198-2-2 in hande van die Gefedereerde Kommissie vir bearbeiding van die studerende jeug, word aangeneem''.

**Reglement arbeider onder Jeug**

Bylae C. Reglement vir die Arbeider onder die Jeug, word voorgelees en in sy geheel voorlopig aangeneem met die volgende wysigings:

In punt 1 word ingevul *twee* lede.

In punt 4 word weggelaat ,,of meer predikante of kandidate tot die heilige diens'' en na ,,gelegitimeer is'' ingevoeg ,,wat reeds ondervinding opgedoen het''.

In punt 6 word weggelaat ,,die getal arbeiders en enige vermeerdering van''.

In punt 8 is reeds gisteraand 'n wysiging aangebring.

Die twede aanbeveling van die Spesiale Kommissie i.s. reglement word deur die vergadering vir kennisgewing aangeneem.

Die Moderator bedank die Spesiale Kommissie en Dr. Moorrees vir hulle werk en wens laasgenoemde Gods seën toe.

**Greyfonds**

Aan die orde is rapport Kerkekantoor Kommissie (Greyfonds). Drie voorstelle — genotuleer in 7de Sitting — is ter tafel, nl. van die ouderling van Bloemfontein, predikant van Lindley en predikant van Bethlehem Wes. Die eerste twee word teruggetrek en daar kom nog vier ander voorstelle ter tafel, nl. van die predikante van Bloemfontein (Dr. Greijvenstein), Warden, Lindley en Harrismith. Op voorstel van die predikant van Rouxville word hierdie voorstelle verwys na die verskillende voorstellers om 'n beredeneerde voorstel op te trek.

'n Brief word voorgelees van die Rektor, G.U.K. dankende vir stoflike en geestelike steun reeds ontvang en rekenende op verdere ondersteuning. Rektor G.U.K

V. Send. Pens. Fonds is aan die orde. In verband daarmee lees die Saakgelastigde stukke van die Aktuarius, mnr. M. S. Louw voor. (Sie pag. 112 ens.) Send.—Pens Fonds

Die Kommissie van Rekeninge beveel aan:

(a) Dat die Pensioen vir Sendelinge sal verhoog word met 20 persent, vir persone wat lede was op 31 Des. 1929 en as die finansiële posiesie met die volgende waardering van die fonds, dit sal toelaat, dan kan ook verhoging toegepas word op lede wat intussen aangesluit het.

(b) Aandeelhouers betaal kontribusie net tot die ouderdom van 60 jaar vir deelhebsters en 65 jaar vir deelhebbers.

(c) Waar 'n Pensioenaris te sterwe kom voordat hy ten minste drie jaar sy pensioen getrek het, sal, as hy getroud was, aan sy weduwee of minderjarige kinders, pensioen uitbetaal word tot aan die end van drie jaar, vandat die oorledene pensioen begin trek het.

(d) Dat vyf broeders sendelinge wat te laat aansoek vir aandeel gedoen het, tegemoet sal gekom word met betrekking tot hulle inlegpenninge, mits die Sinode daartoe die reg het en regsadvies in hierdie verband ingewin is.

Die predikant en ouderling van Rouxville stel voor die aanname van hierdie aanbevelings. Dit word tyd om te pouseer tot 2.30, wanneer die rapport van die Arbeidskolonie Kommissie behandel word.

Die Sinode neem die aanbeveling van die Kommissie insake die Sendeling Pensioenfonds soos

geamendeer aan, op voorstel van die predikant en ouderling van Rouxville.

Aan mnre. H. J. Odendaal, L.U.K. en H. J. Otto word ereplekke toegewys as lede van die Kommissie insake Goedemoed.

Goedemoed

Die predikant van Ficksburg lees A.8 — Verslag van die Kommissie van Goedemoed.

Punt A. Na inligting deur mnr. Odendaal en enige diskussie oor die status van die verskillende Kommissies, kom ter tafel en word aangeneem die volgende voorstel van die predikante van Smithfield en Theunissen: Ter verduideliking van die besluit op 22 April geneem, insake die koördinasie van werksaamhede onder die Sinodale Armesorgkommissie, besluit die vergadering dat die aanstelling van die Kommissie vir Goedemoed Arbeidskolonie in die toekoms deur die Armesorgkommissie sal plaasvind.

'n Voorstel van die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Ds. Theron) word vervolgens deur die vergadering aangeneem, t.w.:

Aankoop plaas

Die saak van aankoop deur die H.E. Regering van nog 'n plaas in verband met die Goedemoed Arbeidskolonie word aan die Algemene Armesorgkommissie opgedra om in oorleg met die Sinodale Kommissie te behartig.

'n Ander voorstel van die predikante van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en Memel verval.

Punte B, C, D, E, F.1 en F.2 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt G word aan die orde gestel B.18, A.1, 9.g en F.6 en F.9.

Geestelike arbeider

Ter tafel kom 'n voorstel van die predikante van Edenville en Hobhouse: Die versoek van die predikant van Rouxville (F.6 en F.9) insake geldelike hulp vir 'n geestelike arbeider op Goedemoed word verwys na die Algemene Armesorgkommissie. Dit word aangeneem.

Vervolgens stel die predikant van Rouxville, gesekondeer deur die Skrieba, voor: Dat B.18 aangeneem word, insake opheffing van die heffinge vir 'n pensioen vir die geestelike arbeider op Goedemoed. Dit word aangeneem.

Punt H. In verband hiermee stel die predikante van Ficksburg en Rouxville voor: Die Sinode erken met dankbaarheid die werk van mnr. H. J. Odendaal, L.U.K., wat met groot opoffering van sy tyd en kosteloos, uit liefde vir sy kerk en volk so veel in die nedersetting gedoen het, en verseker hom van sy opregte waardering. Dit word aangeneem en die H.E. Moderator voeg daarby 'n hartlike woord van waardering teenoor mnr. Odendaal. H. J. Odendaal

Ook dank die H.E. Moderator die Kommissie vir Goedemoed vir hulle verslag en vir alles wat agter daardie verslag staan, belangstelling, liefde, opoffering vir die koloniste.

Ook bedank hy die predikant en Kerkraad van Rouxville vir hulle dienste in hierdie verband.

Die vergadering verdaag om 4-uur om bytyds te wees vir die tuinontvangs van Sy Edelagbare die Administrateur.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## ELFDE SITTING

---

### 30 APRIL 1931

---

Na die Biduur, gelei deur die predikant van Melsetter, laat die Moderator sing Gesang 1 : 3 en die predikant van Edenburg open met gebed.

In verband met die notule word opgemerk dat 'n rapport van seker kommissie i.s. punt 7 van die Besigheids Kommissie rapport per abuis saam daarmee gedruk is.

Op p. 10 is weggelaat dat die ouderling van Viljoenskroon met dankgebed afgesluit het.

Sustentasie Fonds

Die predikant van Clocolan gee kennis om aan die end van die vergadering voor te stel, dat £80 uit die Sustentasie Fonds vir 'n geestelike arbeider op Goedemoed sal afgestaan word.

Die Skrieba lees voor 'n telegram van die staf, Hoër Skool Frankfort oor wat gerapporteer is in Die Volksblad re werkure van onderwysers. Die telegram word gestel in hande van die ouderling van Springfontein.

Sekretaris Armesorg

Die predikant van Edenburg en Ds. Theron stel voor: ,,Die H.E. Sinode neem in rewiesie aan die einde van die vergadering die besluit i.s. die aanstelling van 'n spesiale sekretaris met betrekking tot die armeblanke vraagstuk".

'n Brief word voorgelees van die predikant van Vredefort, verlof vraende vir Donderdag en Vrydag, omdat hy, weens 'n tragiese voorval in die famielie, na Worcester moes vertrek. Die vergadering gee verlof en die Moderator betuig ons innige deelneming met hom.

Die ouderling van Vrede, kry verlof om die vergadering moreaand virgoed te verlaat, omdat sy teenwoordigheid in sy gemeente vereis word.

Die rapport Kerkekantoor Kommissie is nog aan die orde. VI en VII Jubileum Fonds en Jubileumgebou Fonds word saam behandel.

Jubileum fonds

Die Kommissie van Rekeninge beveel aan, dat 1½d. per lidmaat gehef word in ons gemeentes om die rente op die skuld wat nog rus op die Jubileum Saal te kan dek.

Die ouderlinge van Zastron en Fouriesburg stel voor dat hierdie aanbeveling sal aange-

neem word, tot tyd en wyl die tye beter word. Jubileum fonds

Die predikant en ouderling van Bethlehem Wes stel voor dat 2d. per lidmaat sal gehef word, om rente en skuld af te betaal.

Die predikante van Ficksburg en Bethlehem stel voor dat 4d. per lidmaat sal opgelê word. Die eerste voorstel word besluit van die vergadering.

Die predikant van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) spreek 'n woord in belang van finansiële en morele steun i.s. gebou op hoek. Jubileum gebou

Die predikante van Kopjes en Vrede stel voor:

„Die H.E. Sinode besluit om aan die Stadsraad van Bloemfontein vertoë te rig, om indien enigsins moontlik, die munisipale belasting op die Jubileum gebou te verminder, veral met die oog daarop dat die middelvloer nie juis as besigheid gebruik word nie". Die voorstel word besluit van die vergadering.

'n Telegram re Predikantepensioen Verhoging word gelees van Di. C. D. Bam en A. A. Weich.

In verband met VIII Theol. Studente Onderst. Fonds beveel die Kommissie van Rekeninge aan dat groter kollektes vir hierdie belangrike saak gegee sal word.

Met IX Kolportasie Kommissie Fonds word gelees die Rapport van die Kolportasie Kommissie p. 83. Kolportasie

Ook word behandel die saak in B.19 en B.29 (Kolporteur). Die predikant van Bethlehem Wes lei B.29 in en dit word tyd om vir 10 minute te pouseer.

Na die korte pouse word gelees die geloofsbrief van Ds. P. A. Roux en word laasgenoemde deur die Moderator verwelkom.

Ds. Roux bring die groete oor van die *ouere* suster, die Transvaalse Kerk. Hy spreek eers 'n woord van persoonlike aard. Hy verbly hom daar- Ds. P. A. Roux

Ds. Roux

oor dat die Vrystaatse Kerk sy vleuels uitbrei en dat sy werksaamhede op Sending- en ander gebied uitbrei. Daar is eenheid tussen die twee Kerke wat werksaamhede en belydenisskrifte betref. Hy sê, die Transvaalse Kerk het vraagstukke, veral industriële, wat vreemd is aan ons Kerk. Hulle sendingwerksaamhede brei uit na Swasieland en Soeloeland en hulle beoog ook 'n selfstandige Sendingkerk. Hulle armesorg werksaamhede ontwikkel so geweldig dat b.v. op die Hartebeestpoortdam reeds twee gemeentes bestaan. Hy groet ons Kerk en wens ons Gods seën toe.

Die H.E. Assessor sê in sy antwoord, ons is gewillig die *jongere* suster genoem te word. Hy verbly hom oor die vooruitgang van die Transvaalse Kerk, wens hulle geluk met die Voortrekker-Gedenksaal en hoop dat daardie saal sal kan interpreteer die stoere standvastigheid en die kinderlike geloof van die Voortrekkers. Hy spreek die gedagte uit dat God moontlik die geestelike depressie toelaat en die teenwoordige stryd in die Kerk gebruik om ons te laat ontwaak. Hy verseker Ds. Roux van ons ongeveinsde liefde.

Kolportasie

Nog is IX Kolportasie Kommissie Fonds en rapport aan die orde.

Die predikant van Trompsburg praat oor B.19.

Die predikante van Zastron en Rouxville stel voor: ,,Dit word aan die Kolportasie Kommissie opgedra om met iemand te probeer onderhandel om dit moontlik te maak dat sodanige persoon weer by ons gemeentes sal rondgaan om Kolportasiewerk te doen''.

Die predikante van Bloemfontein stel voor: ,,Die Sinode besluit die verskillende Ringe aan te beveel om Kolporteurs vir die Ringe aan te stel''.

Die predikant van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Soutpan stel voor: ,,Die aanbeveling

om die bestaan van die Kolportasie Kommissie op te hef, word aangeneem".

In omvraag gebring word alleen die eerste voorstel aangeneem.

B.23 (Handboek vir Kerkraadslid) word nou behandel. Handboek Kerkraadslid

Hierdie voorstel van die predikante van Edenville en Parys word aangeneem: „Hierdie vergadering verwys die saak van 'n handboek oor die amp van Kerkraadslid na die Kolportasie Kommissie vir oorweging en uitgawe, as hulle dit moontlik vind".

Op 'n wenk van die predikant van Umtali gee die vergadering die Kolportasie Kommissie in bedenking om 'n *Preekbundel in Afrikaans* uit te gee Ds. Theron herinner aan boeke en pamflette wat nog in hande van die Kolportasie Kommissie is en aan maniere om boeke aan die man te bring.

X. Arbeidskolonie Rekening is aan die orde en hiermee word behandel die versoek van die Arbeidskolonie Kommissie om die administrasiekoste in die Kerkekantoor te verminder. Arbeids. Kol. Fonds

Op voorstel van die predikante van Rouxville en Clocolan word besluit: „Aangesien die Arb.-kolonie nou onder Algemene Armesorg val, sal die Arbeidskolonie Fonds voortaan geen administrasiekoste meer betaal nie".

XI word vir kennisgewing aangeneem.

Na aanleiding van XII Algemene Armesorg beveel die Kommissie van Rekeninge aan dat as jaarlikse honorarium aan die Kerkekantoor £25 sal betaal word. Armesorg

Die predikante van Edenville en Zastron stel dit voor, terwyl die predikante van Clocolan en Bultfontein voorstel dat £15 sal betaal word. Hierdie jongste voorstel word aangeneem en dit is tyd om te pouseer tot 2.30.

'n Brief van mev. Ds. Hanekom word voorgelees

waarin sy die eggenotes van predikante en sendelinge uitnooi tot 'n vergadering in die Koffiehuis Vrydagmore om 10-uur.

Die ouderling van Parys kry verlof weens siekte.

Die predikant van Hobhouse doen 'n afkondiging insake die portret van die Sinode.

Punt XII Kerkekantoor Kommissie is aan die orde. Vir kennisgewing aangeneem. So ook punte XIII, XIV, XV, XVI, XVII, XVIII, XIX, XX en XXI.

**Winburg Weeshuis**

In verband met punt XXII rapporteer die Kommissie van Rekeninge, (a) dat al die weeshuise notariële aktes van die Kerkekantoor gegee het, behalwe die weeshuis van Winburg, en (b) dat vertoë tot die H.E. Regering behoort gerig te word vraende vir die herstel van die £4 per kind wat van die toelaes afgetrek is in die weeshuis-toelae.

**Weeshuis toelae**

Op voorstel van die predikante van Theunissen en Zastron word die aanbeveling (b) aangeneem.

Na bespreking, word 'n voorstel van die predikante van Kopjes en Harrismith aangeneem, t.w.: Hierdie H.E. Vergadering neem aan die aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge en versoek die Kerkraad van Winburg om die notariële akte te teken vir die bedrag aan hom voorgeskiet.

**Kieskollege**

Die H.E. Moderator wys op Art. 43 punt 31 — Kieskollege — en stel as konvenor daarvan aan, die voorsitter van die Kerkekantoor Kommissie.

In verband met die broederlike onderhoud wat Vrydagaand, 1 Mei moet plaasvind, stel die H.E. Moderator die predikant van Rouxville aan om B.48 in te lei waarna die onderwerp aangegee, broederlik sal bespreek word.

Die predikant van Kroonstad bekom verlof van afwesigheid vir Vrydag, 1 Mei.

Punte XXIII, XXIV, XXV, XXVI, XXVII en XXVIII word vir kennisgewing aangeneem — Verslag van Kerkekantoor Kommissie.

In verband met punt XXIX, kom ter tafel twee voorstelle, (a) van die predikante van Rouxville en Ventersburg: Dat die bydrae vir die Presbiteriaanse Alliansie sal voortaan wees 5/- van ieder gemeente jaarliks; (b) van die predikant en ouderling van Clocolan: Die H.E. Vergadering besluit om voort te gaan met die bydrae van 10/- per gemeente vir die Presbiteriaanse Alliansie. Voorstel (b) word die besluit van die vergadering. Presbyt. Alliansie

Punt XXX met die aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge. Die saak word terugverwys na die Spesiale Kommissie wat daartoe aangestel is, om verdere inligting te bekom, op voorstel van die predikant van Bethlehem.

Punt XXXI en A.27. Die Skrieba lees hierdie verslag insake boustowwe vir daarstel van geskiedenis van die kerke van O.V.S. en Transvaal. Boustowwe Kerkgeskiedenis

Punte 1 tot 4 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt 5, stel die predikant en ouderling van Ventersburg voor dat die aanbeveling van die Kommissie van Rekeninge aangeneem sal word, nl. dat elke Kerkraad een eksemplaar van die boek van Dr. Gerdener sal aanskaf. Dit word aangeneem.

Die voorstel van die predikante van Viljoenskroon en Bulawayo word aangeneem, nl.: Die Sinode dra dit op aan die Kolportasie Kommissie om die Boustowwe by die Kerkrade aan te beveel en Kommissies van Biblioteke in kennis te stel van die waarde van die boek vir die lesende publiek, en waar dit verkrygbaar is. Kolportasie

Punt 6. Die H.E. Assessor en die Skrieba stel voor 'n mosie van hartlike dank aan Dr. Gerdener vir sy werk in verband met die boekdeel bevattende boustowwe vir die geskiedenis van ons Transgariepse kerke. Aangeneem.

Punt 7.a, b en c. Die Vergadering neem hierdie drie aanbevelings aan as onbestrede mosies.

Die H.E. Moderator bedank die Kommissie van A.27 vir hulle werk in hierdie saak.

Die Sinode verdaag tot die aand.

By heropening te 7.30 kry die ouderling van Springfontein verlof vir vanaand.

Trustgelde

Aan die orde is XXX Kerkekantoor Komm.-rapport (Trustgelde Rekening). Die rapport van die Sub-komm. hieroor word voorgelees. Op voorstel van die predikante van Smithfield en Philippolis word dit aangeneem, dus sal die £380 gelykelik verdeel word aan die vyf weeshuise van die O.V.S. Kerk en die £95 word oorgeplaas na die kapitaal van die Theologiese Studente O. Fonds. En die orige £95 is bestem vir die fonds vir opleiding van sendelinge. Die £26 rente word ook proporsioneel hiervolgens verdeel.

Kerkbode winste

In verband met XXXII Kerkbode-winste Fonds word gelees die rapport van die Sub-kommissie hieroor. Ook word behandel F.15 (Versoek, Alg. Sondagskool Kommissie, re Pensioenfonds). Dit blyk dat die Alg. Sond. Sekr. reeds reg van pensioen gekry het by die Kaapse Kerk. Die predd. van Parys en Ventersburg stel voor dat die aanbeveling in die rapport, uitgesonder punt c, aangeneem sal word. Dit word so besluit. Die toekenning sal dus wees:

(a) Die Basuin £300.

(b) Alg. Armesorg (insluitende vir geestelike bearbeiding Goedemoed) £450.

(c) Inleg Sondagskool Sekretaris £200.

(d) Die balans te gaan vir geestelike bearbeiding van die studerende jeug.

Onder punt „algemeen (a)" word F.3 (Ouditeer van Kerklike boeke) behandel.

Die Skrieba van die Ring van Ficksburg deel mee dat vyf uit die agt gemeentes van die Ring hulle boeke laat nasien deur 'n gesertifiseerde ouditeur teen £7/10/- per gemeente.

Op voorstel van die Skrieba en die predikant van Theunissen word besluit dat die aanbeveling van die Kerkekantoor Kommissie, re ouditeer van boeke deur 'n gesertifiseerde rekenmeester aangeneem word.

Ouditeur van Boeke

F.4 — Verhoging salaris Saakgelastigde — word nou behandel. Die voorsitter Kerkekantoor Kommissie gee inligting en pleit vir verhoging. Die predikante van Bethlehem en Smithfield stel voor :

Salaris Saakgelastigde

> „As blyk van waardering vir die bekwame en doeltreffende wyse, waarop die Saakgelastigde sy veelomvattende werk verrig, word sy salaris verhoog tot £600 p.a.". Dit word

besluit van die vergadering.

Nou kom die rapport van 'n Sub-kommissie i.s. verdeling van Grey Fonds, ter tafel.

Greyfonds

Op voorstel van die predikant en ouderling van Thabantsjoe word punt 1.a aangeneem. Ook punte 1.b en 1.c en 2 word aangeneem en die Kommissie in punt 2 sal wees die Kerkekantoor Kommissie.

Op voorstel van die predikant van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Boshof sal die één helfte van die rente bestee word aan die G.U.K. en die ander helfte aan die Meisieskool Oranje. Die samevatting is dus as volg :

1 (a) Die H.E. Sinode besluit dat die geld wat jaarliks beskikbaar is, uit die Grey Fonds vir leningsbeurse aan verdienstelike hulpbehoewende seuns en dogters van ons O.V.S. Kerk toegeken sal word, en wel deur die Kerkekantoor Kommissie met die verstandhouding dat aan die Sinode 'n sekuriteit sal gegee word deur elke persoon, wat 'n lening aangaan.

(b) Dat aan die Kerkekantoor Kommissie volmag gegee word besonderhede te reël in verband met sodanige leningsbeurse.

(c) Rente en terugbetaalde gelde sal van tyd tot tyd gekapitaliseer word.

(d) Dat die helfte van die rente bestee sal word aan studente van die G.U.K. en die ander helfte aan studente van die Meisieskool Oranje.

Die verslag van die ouditeure word nog gelees en vir kennisgewing aangeneem. Die H.E. Mod. bedank die Kerkekantoor Kommissie vir sy groot werk en by name die Saakgelastigde wat sy werk met so groot bekwaamheid en soveel getrouheid verrig, en wens laasgenoemde ook geluk met besluit so ewe geneem re salaris.

More is aan die orde A.7 Rapp. van Kommissie vir Arbeid onder die Jeug en sal die Sondagskool Sekretaris geleentheid kry om 'n woordjie te spreek.

Gesang 11 : 1 word gesing en die ouderling van Gwelo sluit met gebed.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.

J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.

C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## TWAALFDE SITTING.

Vrydag, 1 Mei, 1931.

Na die sing van Gesang 52 vs. 8 gaan die predikant van Bethulie voor in die gebed.

Die H.E. Moderator bedank die kommissie van Rekeninge vir hulle verslag.

Nadat 'n voorstel van die predikant van Parys om ook Saterdag te sit verwerp word, stem die

vergadering op voorstel van die predikante van Ventersburg en Parys dat die Sinode a.s. Maandagaand die 4de Mei sal sit en wel van 7.30 tot 9.30.

Die afgevaardigde van die Kaapse Kerk (Ds. W. J. Naude) sal die Sinode toespreek a.s. Dinsdagaand. 'n Brief van mnr. Stakesby Lewis (F.11) en die aanbeveling van die Kom. van Besigheid dat hy a.s. Maandagmore van 12.30 tot 12.45 geleentheid sal gegee word om die Sinode toe te spreek oor Afskaffing, word aangeneem.

A.7 is aan die orde. Verslag van kom. vir arbeid aan die jeug.—Die predikant van Viljoenskroon lees die verslag.

Onder die eerste punt (Korrespondensie) word 'n brief van groete van mnr. D. J. Retief, voorsitter van die provinsiale bestuur van die Christen Studente Vereniging gelees en vir kennisgewing aangeneem. K.S.V.

Ook 'n brief van die C.S.V. bestuur op die G.U.K. wat dankbaarheid uitspreek weens die besluit om 'n arbeider onder die studente aan te stel, maar vraende dat die besluit om dit eers in 1933 te doen in hersiening sal geneem word. Die Skrieba sal op hierdie brief antwoord.

Die predikante van Edenburg en Bethulie stel voor 'n besluit oor die verhouding van kommissies onderling. Die voorstel word nie aangeneem nie.

Op voorstel van die predikant van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) verwys die Sinode na besluit geneem in 1925 insake erkenning van die Bybelklas vereniging as offisiële kerklike vereniging vir die jeug. Bybelklas

Die predikant van Bloemfontein (Ds. Boshoff) en ouderling van Bethlehem stel voor :—Die Sinode vra die afgevaardigdes uit die gemeentes waar daar C. Strewers verenigînge bestaan om pogings Strewers

aan te wend om liewer by die Bybelklas vereniging aan te sluit ter wille van eenvormigheid.

Dit word ook afgestem.

Die H.E. Assessor wys op Art. 78 punt 5 waarin die Strewers vereniging erken word.

Die navolgende punte in die verslag wat nog nie afgehandel is nie, word vir kennisgewing aangeneem.

Die H.E. Moderator druk daarop dat kerkrade verplig is om inligting aan Kerklike kommissies te verskaf wanneer daarom gevra word.

Ds. P. K. Albertyn

Ds. P. K. Albertyn, Algemeen Sondagskool Sekretaris van die vier gefedereerde kerke verskyn ter vergadering en spreek die Sinode toe. Die Sondagskool sekretaris is nog 'n skakel tussen die vier kerke. Statistiek bewys dat een uit elke vyf siele in ons kerke 'n kind is, en hy meen dat hulle nog nie die aandag van die kerk kry nie, waarop hulle geregtig is. In die kerk is daar 3167 Sondagskole met 9640 onderwysers(esse) en 132,417 kinders. Hy redigeer die Kindervriend met 12,000 en die Morelig met 8,000 intekenaars. Ook bewys statistiek dat 85 persent van ons bekeerdes tot bekering kom voor hulle 20 jaar oud is. Hy wys na 'n grafiese tabel waarop die uitslae aanskoulik voorgestel word. Ook lê hy nadruk op die belangrikheid van arbeid aan hierdie, die vrugbaarste akker in die kerk.

Na enige vrae en antwoorde, bedank die H.E. Moderator Ds. Albertyn vir sy toespraak.

Aanbevelings a, b, c, en d van die verslag word aangeneem.

Die predikant van Thaba 'Nchu stel voor dat geleentheid sal gegee word aan 'n verteenwoordiger van Voortrekkers Beweging om die Sinode vir 10 tot 15 minute toe te spreek oor die Voortrekkers Beweging. Dit word aangeneem.

A.12 is aan die orde—verslag van die kom. vir opvoeding en onderwys.—Die predikant van Edenburg lees die verslag.

Opvoeding en Onderwys

Punt 1 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt 2 a, b en c stel die predikant en ouderling van Edenburg voor—Die H.E. Sinode het met leedwese kennis geneem dat die gewetensklousule nog onverander is en dra dit andermaal aan sy kommissie vir opvoeding en onderwys op om hom te beywer vir die saak, omdat hy van oordeel is dat daardie artiekel in die S.A. Wet nie tot eer van ons volk strek nie.

Gewetens-klousule

Dit word eenparig aangeneem.

Punt 3 Kinderkliniek en B.49 is aan die orde. Die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Ds. Theron) stel voor:—Dit word aan die Algemeen Armesorgkommissie opgedra om die nodige representasies by die bevoegde outoriteite te maak ten einde 'n kinderkliniek daargestel te kry in verband met die mediese inspeksie van skole in die O.V.S.

Kinderkliniek

Dit word aangeneem.

Punt 4. In verband hiermee kom B.24, B.45 en B58 aan die orde en punt 18 op bladsy 3, verslag van die besigheidskommissie.

B.24—groepskole met staatssubsiedie—Die predikant van Vrede lees voor wat in hierdie verband besluit is in die Sinode van 1928. Die Sinode dra dit tot die betrokke kommissie op en verwys na die genome besluit.

B.45. Die predikante van Kroonstad Noord en Wesselsbron stel voor:—Die H.E. Sinode nader die betrokke outoriteite om Bybelgeskiedenis tot en met standaard VI 'n promosievak te maak, vir ouers wat dit verlang.

Bybelgeskied.

Dit word aangeneem.

Die predikant en ouderling van Lindley stel voor:—Die Sinode stel te boek sy waardering van

Onderwysers

die toewyding en ywer aan die dag gelê deur onderwysers(esse) aan die publieke skole in die verskillende gemeentes van die N. G. Kerk in die O.V.S. Veral word met blydskap en dankbaarheid kennis geneem van die werk deur onderwysers gedoen in belang van die sieleheil van ons kinders o.a. in Sondagskole, Christen Studenteverenigingé en Bybel studiekringe.

Dit word aangeneem.

Uniale beheer van onderwys

B.58 en punt 5 van die verslag. Die predikant van Edenburg lê die saak uit omtrent Uniale beheer oor die onderwys, en stel voor, gesekondeer deur die predikant van Thaba 'Nchu, dat „die H.E. Sinode spreek hom sterk uit teen Unie beheer van onderwys."

Dit word aangeneem.

Punt 6. Die predikant van Bethlehem stel voor dat punt 6 die besluit word van die Vergadering. Aangeneem.

Punte 7, 8, 9 en slot word vir kennisgewing aangeneem.

Die H.E. Moderator bedank die kommissie van opvoeding en onderwys vir hulle verslag.

Herinner word aan die uitstappie om 4.45 na die G.U.K. toe.

Die predikant van Melsetter laat weet dat die Ring van Bulawayo 'n blaadjie uitgee teen 2/6 p.a. en wens dat lede van die Sinode daarop wil inteken by die predikant van Bulawayo.

Die Sinode pouseer om 12.45.

Te 2.30 kry die oud. van Springfontein geleentheid om, in verband met die telegram van onderwysers-staf Frankfort, te sê, dat hy deur 5½ uur bedoel het 5½ offisiële werkure.

Die oud. van Enkeldoorn is weëns krankheid afwesig.

Aan die orde is die rapport i.s. punt 7 van

*Besigheidskomm. Rapport*

in verband met B1, B2, B3, B30, B35, B63 en F13.

In verband hiermee word gelees die verslag van die komm. vir

*Spesiale Evangelieprediking.*

Op voorstel van Ds. Theron en die ouderling van Edenburg word aangeneem punt (a) i.s. *ongeordende arbeiders.*

Baie en lang word gepraat oor punt (6) Oxford Groep. Almal erken dat daar iets goeds in die groep te bespeur is, dog die meeste sprekers maan tot versigtigheid. In nie minder dan ses voorstelle word die sienswyse van verskillende sprekers uitgedruk. Oxford Groep

(1) Die pred. en oud. van Rietfontein stel voor: „Die H.E. Sinode besluit om die aanbeveling vervat in punt 6 van die rapport aan te neem."

(2) Die pred. en oud. van Bulawayo stel voor: „Die H.E. Verg. spreek sy waardering uit van die geestelike ywer en toewyding deur die Oxford Groep in die bearbeiding van ons lede aan die dag gelê en van die geseënde vrugte op hulle arbeid. Dit word egter aan die kerkraad van ieder gemeente opgedra om steeds noukeurige toesig te hou oor die werksaamhede van dergelike verenigingе en werkers."

(3) Die predd. van Bethulie en Hoopstad stel voor: „Die Verg. beveel sy geestelike werkers aan om die metodes van persoonlike werk en praktiese Bybelstudie ens. van die Oxford Groep sorgvuldig te bestudeer, ten einde wat doeltreffend daarin is, in die

Oxford Groep

werksaamhede van ons kerk b.v. bidure of huisbesoek ens., so ver doenlik toe te pas."

(4) Die pred. en oud. van Viljoenskroon stel voor: ,,Punt b word aangeneem met uitsluiting van die woorde ,*maar* aangesien die groepbeweging in sy oorsprong en bestaan 'n buitenkerklike beweging is,' kan die kommissie die stigting van groepe in ons gemeentes nie *aanbeveel nie.*"

(5) Die pred. en oud. van Lindley stel voor: ,,Tussen die woorde ,,beweging is" en ,,kan" sal gelees word ,,wat 'n vreemde verskynsel is met metodes en handelinge wat, volgens oordeel van hierdie H.E. Verg., bereken is om eindelik te lei tot noodlottige gevolge vir die saak van die Here in die gemeente."

(6) Die predd. van Frankfort en Thaba 'Nchu stel voor: ,,Hierdie Verg. het geen vrymoedigheid om die Oxford Groep beweging aan te moedig in onse kerk."

In omvraag gebring word met oorweldigende meerderheid die eerste voorstel besluit van die verg. Die predd. van Memel en Bethulie versoek aantekening dat hulle in die minderheid gestem het.

Die verg. pouseer nou tot 7.30 wanneer die Broederlike Onderhoud plaasvind.

Broederlik Onderhoud

Die Sinode is in die aand bymekaar vir 'n broederlik onderhoud.

Onderwerp:—,,Die geestelike toestand van die kerk."

Siekte verlof word toegestaan aan die Skrieba.

Na die sing van Gesang 52 vs. 9 gaan die predikant van Philippolis en die ouderling van Clarens voor in die gebed.

Die H.E. Moderator lees uit 1 Thessalonisense 1 vs. 4 tot die einde. Broederlik Onderhoud

Hy noem na aanleiding van vers 7 die feit dat die gemeente van Thessalonika 'n modelgemeente was, omdat (1) dit 'n bekeerde gemeente was, (2) omdat die Woord van God 'n ereplaas in die gemeente beklee het, (3) omdat die gemeente vol was van die krag van die H. Gees, (4) omdat krag en lewe van hulle uitgegaan het na ander—m.a.w. hulle was 'n sendinggemeente, en (5) omdat hulle in die liefde geleef en gewandel het.

Die predikant van Rouxville lees Mattheus 17 vs. 19—,,om uws ongeloofs wil.'' Hy sê dat daar twee beskouings is oor die toestand van die kerk. Die een is dat dit nie so sleg is nie as wat sommige meen, en die ander dat dit wel nie is wat dit behoort te wees nie, maar dit moet so wees, omdat dit 'n teken is van die tyd waarin ons leef. Albei beskouings is verkeerd. Die kerk is wat die persone is wat daarvan lede en leiers is. Die toestand is ernstig. Die verskillende verenigings is 'n getuienis teen die kerk dat dit nie aan sy roeping beantwoord nie. As die kerk naby Christus leef, sou sy lede nie heil by liggame buitekant gaan soek nie. Die kerk mag nie ontaard nie om 'n gedaante van godsaligheid te hê sonder die krag daarvan. Ons is omring van mense op die verkeerde spoor. Ons doen niks of min vir hulle, weens ons ongeloof. Die disiepels wat met die Fariseërs twis is soos die kerk vandag . Al die tyd lê die maansieke kind hulpeloos op die grond en hulle kan hom nie help nie. Die redes waarom ons koud is, is dat sekere dinge toegelaat word, wat langsamerhand ons koud maak. Stoflike dinge speel een te grote rol in die lewe van leiers en lede, wat meer bekommerd is oor wat sal geëet en gedrink word as oor die koninkryk van God.

Die kerk begin sy vat op die jeug verloor. So

Broederlik Onderhoud

besig is ons met die ou mense dat ons ons roeping teenoor die jeug vergeet. Kritiek oor die jeug is die swakste middel om hulle liefde te win. Kritiek en straf is nodig, maar nie te veel nie, terwyl ons liefde vir hulle te min betoon word. Ons moet die jeug probeer verstaan en hulle in die regte rigting lei.

Daardie geslag vaar nie uit nie, as deur bidde en vaste. Is ons verhouding teenoor Christus reg? Die Sinode bestaan uit sowat 120 persone. Miljoene het hulle redding te danke aan die eerste 120 volgelinge van die Here Jesus. As elkeen is wat hy moet wees, watter seën sal nie van ons uitgaan nie vir die hele Vrystaat!

Die volgende neem deel aan die broederlike onderhoud wat daarop volg: die ouderlinge van Senekal, Wepener, Rosendal en Frankfort.

Gesang 141 vers 2 word gesing en die H.E. Assessor doen 'n gebed.

Aan die verder bespreking neem deel die predikant van Rietfontein, die ouderling van Zastron, die predikant van Clarens en die ouderlinge van Petrusburg en Kopjes.

Maandagmore is aan die orde die verdere behandeling van die rapport insake punt 7 besigheidskommissie rapport, die orige verslag van die Regskommissie en die verslag van die spesiale kommissie insake sekere leerkwessies.

Gesang 62 vs. 9 word gesing en die predikant van Bethlehem sluit met gebed.

Die vergadering verdaag tot Maandagmore die 4de Mei om 9.30.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.

J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.

C. R. FERREIRA,
Skrieba.

# DERTIENDE SITTING.

Maandag, 4 Mei 1931.

Ges. 12 : 1 word gesing en die pred. van Ficksburg open met gebed.

Die pred. van Lindley en oud. van Kopjes, kry weëns siekte, verlof vir vandag. Die Komm. van Rewiesie doen verslag re redaksie van getalle en rangskikking van Art. 148. Dit word aangeneem en die Komm. van Rewiesie sal in sy uitgawe re veranderinge die nuwe indeling van Art. 148 aangee. Art. 148

Die Mod. sê daar is nog 10 rapporte en 48 beskrywingspunte wat afgehandel moet word en sprekers word versoek kort te wees.

Die rapport i.s. leerkwessies word gedruk en sal more in behandeling geneem word.

Die Skriba word gevra te sorg dat die Sendingbeleid van ons kerk in die plaselike Afrikaanse en Engelse dagblaaie sal opgeneem word. Sendingbeleid

Rapport insake punt 7 van Besigheids Rapport is aan die orde. (c) A.E. Bond word bespreek en heelwat lede neem deel aan 'n uitgerekte diskussie. Op voorstel van die predd. van Theunissen en Ventersburg word besluit: ,,Die H.E. Sinode neem punt C 2e paragraaf van rapport van Komm. aan as sy offisiële uitspraak in verband met die gebruik van A.E.B. werkers in gemeentes van die N.G. kerk van die O.V.S." A.E.B.

Die H.E. Mod. deel mee dat Dr. C. F. Visser vanaand te 9.15 sal praat oor die Voortrekkers Beweging.

(d) Opelug dienste is aan die orde. Op voorstel van die predd. van Bloemfontein Noord word besluit: ,,Met betrekking tot opelugdienste neem die H.E. Sinode punt (d) van die rapport aan." Opelugdienste

Spesiale Evangeliepre diker

(e) Spesiale Evangelieprediker. Op voorstel van die predd. van Edenville en Paul Roux neem die verg. die aanbeveling van die Komm. rapport aan."

Die *addendum* neem heelwat tyd in beslag. Dit handel oor uitlatings van sekere predikante.

Die predd. van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Rietfontein stel voor ,,die aanbeveling van die addendum van hierdie rapport word aangeneem."

Dr. De Wet en die pred. van Bultfontein stel voor: ,,aangesien in die addendum van die Komm. rapport sake en persone voorkom, wat op 'n onregstreekse manier voor die verg. kom, en daarin klagtes voorkom teen persone wat nie die kans gekry het, om teenwoordig te wees nie, besluit die H.E. Verg. om van die saak af te stap."

Ds. Boshoff en die pred. van Bethlehem stel voor: ,,Die verg. verwys die voorstel van die predd. van Frankfort en Heilbron weer na die Komm. om hulle addendum in hersiening te neem."

Die eerste voorstel word besluit van die vergadering.

Intussen doen Ds. Boshoff 'n uitnodiging namens die O.V.S. Kunswedstryd Vereniging.

Ds. H. Martins

Ds. Harper Martins, wat op 2 Mei as herder en leraar van die N.G. Gemeente Wepener bevestig is, word verklaar tot lid van die betrokke Ring en word deur die Mod. verwelkom en Gods seën toegewens.

Regs Komm. B 33, B 60

Die Verslag van die Regs Kommissie word aan die orde gestel. Punte 1 (B 33) en 2 (B 60) van die verslag word aangeneem.

Eerw. Senator Smit

Punt 3—handelende oor punt 20 van die Alg. Sinod. Komm. verslag—Status en Pensioen van

Eerw. C. J. v. R. Smit is nog onder bespreking toe dit 12.30 word, en die woord word, volgens belofte, gegee aan

Mnr. Stakesby Lewis van die S.A. Matigheids Bond, wat die verg. in Afrikaans toespreek. S.A Matigheidsbond

Hy handel oor *plaselike keuse*, en afskaffing van drank aan naturelle en veral pleit hy vir bydrae van 6d. per lidmaat tot die Oorwinningsfonds van £25,000. In 'n kragtige oproep vra hy dat die sterke N.G. Kerk leiding sal gee.

Die Mod. verseker hom dat, *hoe* ons ook al in metodes mag verskil, sy woord 'n hartelike weerklank in die verg. gevind het.

Die verg. pouseer tot 2.30.

Die namiddagsitting word weer besiggehou met punt 3 van die verslag van die Regskommissie—status ens. van Eerw. C. J. v. R. Smit. Eerw. Smit

Punt 1 van 3a word aangeneem;—behoud van status.

Na veel bespreking oor 3.a.2—wat behoud van status insluit—word die volgende voorstel aangeneem van die predikante van Edenville en Koffiefontein, nl. Hierdie vergadering verwys die punt onder bespreking terug na die Regskommissie vir heroorweging en om 'n omlynde voorstel oor die saak voor die vergadering te lê. Regskommissie

Die predikant van Senekal vra telegrafies verlof van afwesigheid weens siekte in huis vir vandag (Maandag) en more (Dinsdag). Dit word toegestaan.

In verband met 3. b.—pensioen van Eerw. Smit—kom daar drie voorstelle ter tafel. (1) van die predikante van Clocolan en Luckhoff :—Die Sinode neem, in die geval van pensioen, Eerw. Smit, die aanbeveling van die Regskommissie aan, (2) van die predikante van Theunissen en Kestell :—Die besluit van die H.E. Sinodale kommissie om Eerw. Smit pensioen

Eerw. Smit

nl. Eerw. Smit sy deel aan pensioenregte te laat behou word goedgekeur.

(3) Van die predikante van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en ouderling van Gwelo:—Ook punt 3 van hierdie verslag word terugverwys na die Regskommissie vir heroorweging.

Die eerste voorstel van die predikante van Clocolan en Luckhoff word aangeneem en die ander twee afgestem.

Regskommissie

Punte 4 en 5 oor D.1 en D.2 word aangeneem. Ook punt 6 in verband met D.3, nadat die saakgelastigde 'n alfabetiese register getoon het en die vergadering sy tevredenheid daarmee te kenne gegee het.

Punte 7, 8, 9, 10, 11, 12 in verband met D.5, D.9, D.10, D.11, E.1 en E.2 word ook aangeneem. Ook punt 13 van die verslag oor 'n laat ingekome stuk insake grensskeiding tussen Smithfield en Reddersbrug.

Die H.E. Moderator spreek sy dank uit aan die Regskommissie en aan die Kommissie van Rewiesie vir hulle verslae.

'n Uitnodiging om die oorlogsmuseum enige dag na 5.30 te kom besigtig word gelees en vir kennisgewing aangeneem.

Nuwe Sangwysies

Aan die orde is A.13—Verslag van kommissie oor nuwe sangwysies.

Punte 1 en 2 word vir kennisgewing aangeneem.

In verband met punt 3 kom aan die orde F.5, en die verslag van die kom. van besigheid oor A.1.9.d —wat die saak steun.

Die Sinode neem die aanbeveling van die Kom van Besigheid aan.

Die H.E. Moderator bedank die kommissie vir hulle verslag.

Die kommissie van besigheid beveel verder aan dat F.12—verslag van die Int. Krist. Poliesie Vereniging sal verwelkom word. Poliesie vereniging

Aangeneem.

Die Skrieba verduidelik dat by die inhandig van name van gekose lede van die Sinodalekommissie ook moet bygevoeg word die volle adres en naam van naaste spoorwegstasie met 'n oog op konsessie sertifikate.

Die Skrieba begin te lees die verslag van die Internasionale Christelike Poliesie Vereniging, toe dit tyd word om te pouseer.

Die vergadering verdaag tot 7.30.

By die aandsitting kry die oudd. van Harrismith en Salisbury verlof van afwesigheid weëns siekte.

Nou word gelees die rapport van die Intern. Krist. Poliesie Vereniging.

Punt vir punt word vir kennisgewing aangeneem. Die verg. aanvaar hierdie voorstel van die predd. van Edenburg en Kopjes:—

> „Die H.E. Sinode neem met dank kennis van die rapport van die Poliesie Vereniging. Vervolgens is hy dankbaar dat daar soveel seuns van ons volk is, wat die werk doen, en wat so trou staan by die kerk en spreek dit as sy wens uit dat die seën van die Heer mag rus op die Vereniging."

Die Assessor herinner daaraan dat die Kommissaris van Poliesie dit vereis van die manne van daardie mag dat hulle lede van hulle kerk moet word. Die verg. neem met dank hiervan kennis.

A14—Rapport van Kommissie vir Bestryding van Sosiale Euwels

*Sosiale Euwels en Sektewese*

word voorgelees. In verband met (a) stel die predd. van Memel en Bethulie voor:

> „Die Sinode bly staan by sy vroeëre besluit i.s. Plaaslike Keuse insake Drankhandel en dra dit Plaaslike Keuse

aan die Komm. vir die Bestryding van Sosiale Euwels op om al die nodige te doen, desnoods in samewerking met ander liggame en organisasies, in die rigting van die bereiking van *die* ideaal."

Die voorstel word aangeneem.

Matigheids Alliansie

Ook word aangeneem hierdie voorstel van die pred. van Memel en Dr. De Wet:

,,By aanbeveling no. VIII (p. 125 van die Kerkwet) word toegevoeg die woorde: ,,en één van die kollektes op die dag worde afgestaan ten behoewe van die werk van die S. A. Matigheids Alliansie."

Die pred. van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) spreek 'n woordjie ten behoewe van die Oorwinningsfonds van die S.A. Matigheids Bond. Die predd. van Trompsburg en Dewetsdorp stel nog voor:

Alkoholiese Dranke

,,Die H.E. Sinode keur ten sterkste af die gebruik van alkoholiese dranke op huweliks resepsies." Nadat etlike broeders hieroor gepraat het, word die voorstel besluit van die verg. Saam met (b) word ook behandel B59 en B20.

Geboortebeperking

In verband met B59 (geboortebeperking) word hierdie twee voorstelle gemaak en aangeneem:

(1) Van die pred. en oud. van Bulawayo: ,,Die H.E. verg. dring aan op die noodsaaklikheid om kinders, meer dan gedaan word, te beskou as 'n seën van God, en 'n bate vir land en volk. Geboortebeperking moet veroordeel word, sowel op godsdienstige as op praktiese en maatskaplike gronde."

(2) Van die pred. van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) en Theunissen: ,,Hierdie H.E. verg. wil baie ernstig waarsku teen die goddelose praktyk wat begin veld win in die samelewing nl. van aborsie beide in en buite

die huwelik, wat 'n verbreking is van die sesde gebod."

In verband met B20—Ongewenste huwelike— word aangeneem die volgende voorstel van die pred. van Reitz en oud. van Bultfontein: **Ongewenste Huwelike**

„Die H.E. Sinode spreek sy afkeuring uit oor huwelike tussen geskeie persone wat hul vooraf met mekaar skuldig gemaak het en is van gevoele dat sulke huwelike nie kerkelik behoor ingeseën te word nie."

Na aanleiding van (c) (Sabbatsontheiliging) wys die pred. van Parys daarop dat die O.V.S. wette re Sabbatsontheiliging het alleen in geval van jag en visvangs. **Sabbatsontheiliging**

Die pred. van Kroonstad Noord stuur 'n voorstel ter tafel wat nog nie afgehandel is toe dit 9.15 is en die geleentheid daar is vir Dr. C. F. Visser om die verg. toe te spreek oor die **Dr. Visser**

*Voortrekkers Beweging.*

Hy sê die konstitusie vir die Beweging is reeds verkrygbaar en 'n handleiding in verband daarmee word gereed gemaak. Die hoofgedagte by dergelike beweginge is om die ledige ure van die kind te vervang deur waardevolle werksaamhede. Dis enigsins soos die s.g. „Boys' Scouts" en „Girl Guides". Net vanaand is 'n leierklas by die Normaal gestig. Waar die ideaal van die „Boys' Scouts" is *Internasionale broederskap*, is die van die Voortrekkers Beweging: *eers* vir eie volk, *dan* internasionale nuttigheid. **Voortrekkers Beweging**

Hulle streef na eerbied en liefde vir volkstradiesies. Daarom die *naam* Voortrekkers Beweging. Die naam *Voortrekker* immers is 'n bron van besieling. Die Mod. bedank Dr. Visser vir sy toespraak en op voorstel van Ds. Theron en die oud. van Bloemfontein neem die vergadering aan hierdie voorstel:

„Die H.E. Sinode neem met belangstelling en ingenomenheid kennis van die bedrywigheid van die Voortrekkersbeweging, en juig die poging toe om voorsiening te maak op suiwer Afrikaanse grondslag in 'n lang gevoelde behoefte van ons seuns en dogters.

Die Sinode heg sy goedkeuring aan die doel en strewe van die beweging, en beveel dit gunstig aan by kerkrade om daarvan met belangstelling kennis te neem, en beveel dit ook aan by alle bevriende persone en liggame wat hulle beywer vir dié opvoedkundige en kulturele bevordering van ons volk''.

More is aan die beurt die verdere behandeling van hierdie rapport en die rapport i.o. leerkwessies.

Ges. 49 : 1 word gesing, die oud. van Bloemfontein Noord sluit met gebed en die vergadering verdaag tot more-oggend 9.30.

P. S. VAN HEERDEN, *Mod.*
J. P. v. d. SPUY, *Ass.*
C. R. FERREIRA, *Skrieba.*

---

## VEERTIENDE SITTING.

Dinsdag, 5 Mei 1931.

Die predikant van Rouxville open met gebed na die sing van gesang 52 vs. 2.

Verlof word aan die predikant van Luckhoff gegee om vir 'n halfuur die vergadering te verlaat.

Die predikant van Lindley is nog afwesig weens krankheid.

Aan die ouderling van Boshof word verlof verleen om van af die namiddagsitting die Sinode te verlaat.

A.14.c.—verslag oor sosiale euwels—is aan die orde. Die vergadering neem die volgende twee voorstelle aan :—een van die predikante van Kroonstad Noord en Parys :—Die H.E. Sinode nader die Provinsiale outoriteite van die O.V.S. ten einde Sondagsports op munisipale gronde en werk in kaasfabrieke op Sondag te verbied en dra dit op aan die Sinodale Kom. Sosiale Euwels

Die twede van die Predikante van Edenville en Melsetter :—Insake sabbatsontheiliging neem die vergadering die besluit van die Raad der Kerke aan, nl. dat daar vereers nie aangedring sal word op nuwe wetgewing nie, maar dat ons ons sal konsentreer op die handhawing van bestaande wetgewing en daartoe die aandag van die plaaslike en provinsiale outoriteite op oortredings sal vestig.

Punt D. In verband hiermee,—verslag van die Kom. van Besigheid en B.57 (oor Loterye). Die predikante van Edenville en Kopjes stel voor :—Hierdie vergadering het gelet op die pogings wat van baie kante aangewend word om die publieke gevoelens vir Staatsloterye te beinvloed en wil hiermee sy dank betuig aan die H.E. Regering en ook aan die Provinsiale Regering vir die besliste wyse waarop die saak van staatsloterye tot nog toe van die hand gewys is en wil die betrokke owerhede van ons hartlike steun verseker in hulle optree in verband met die saak. Dit word aangeneem. Loterye

Die predikante van Bethlehem West en Wesselsbron stel voor :—Beskrywingspunt B.57 word verwys na die kommissie vir bestryding van sosiale euwels met die opdrag om deeglik in te gaan op die hele vraagstuk van loterye en 'n pamflet in samewerking met die kolportasie kommissie daaroor uit te gee wat veral duidelik die euwel van die praktyk sal aantoon en voorligting oor die beste metodes van bestryding daarvan gee. Dit word aangeneem.

Punte e. en f. word vir kennisgewing aangeneem.

Die H.E. Moderator bedank die kommissie vir hulle verslag.

Verlof word toegestaan aan ses afgevaardigdes uit Rhodesië om Donderdagmore huiswaarts te vertrek.

Leerkwessies

Aan die orde kom die verslag van die spesiale kommissie insake die leerkwessies, saam met B.21, 22, 51, 52, 55, en C.39 en C.40.

Die predikant van Rietfontein lees die verslag.

Die predikant en ouderling van Memel stel voor: Aangesien die vraag of die Kaapse Sinode by sy behandeling van die Du Plessis saak nuwe leerstellings neergelê het, tans in die Hooggeregshof *sub judice* is, so word die vraag van die wenslikheid al dan nie of ons Vrystaatse Sinode van genoemde besluite van die Kaapse kerk sal oorneem, oorgelaat tot die volgende Sinode.

Du Plessis Saak

Veel word oor die voorstel gepraat.

Die predikant van Bethulie en ouderling van Winburg stel voor:—Aangesien die tans bestaande kerkwet van die O.V.S. vir sovele jare doeltreffend gewerk het en voldoende voorsiening maak vir die toets van die regsinnigheid in die leer, en aangesien wetsveranderings van so 'n ingrypende aard as in die rapport vervat op hierdie tydstip nie bevorderlik sal wees vir die eenheid van die kerk nie, besluit die Sinode by die ou wet vireers te bly.

Regsinnigheid

Die ouderlinge van Senekal en Hoopstad stel voor:—Hierdie vergadering van die Sinode wat gehoor het die oproep van die kerk in Transvaal vir samewerking besluit om 'n kommissie van twaalf lede te benoem om in oorleg met al die gefedereerde N.G. Kerke eenvormigheid te verkry oor leerkwessies van die kerk.

Kommissie oor leerkwessies

'n Mosie van orde van die predikante van Thaba-'Nchu en Clocolan om oor die voorstelle te stem, word aangeneem.

Aldrie voorstelle ter tafel word afgestem. Leerkwessies

Die predikante van Bloemfontein stel voor:—

Die H.E. Sinode neem die eerste aanbeveling (1) van die kommissie insake leerkwessies aan wat art. 1 van ons kerkwet met 'n byvoegsel (b) wil uitbrei. Dit word aan die kom. van Rewiesie gelaat om as genoemde byvoegsel by 'n ander artiekel beter aanpas dit daarby in te voeg.

Hierdie voorstel word aangeneem met 126 stemme teen 6.

Punt 11. Die predikante van Memel en Bethlehem Wes maak 'n voorstel wat teruggetrek word, na die verwerp van die soortgelyke voorstel van die ouderling van Senekal.

Verskillende voorstelle kom ter tafel, toe dit tyd word om te pouseer.

Die H.E. Moderator deel aan die vergadering mee dat Dr. Carey, Biskop van die Anglikaanse kerk op Bloemfontein, Woensdag om 10 uur aan die Sinode graag die groete van sy kerk wens oor te bring. Dr. Carey

Die Sinode stem daarmee in, en verdaag tot die namiddag.

Te 2.30 is weer aan die orde aanbeveling II. van die Rapport van die Komm. i.s. Leerkwessies. Daar is nog twee voorstelle ter tafel, nl. *die* van Dr. H. C. de Wet en die van Ds. H. S. Theron.

L.g. trek met verlof van die verg. sy voorstel terug.

Nou stel die predd. van Bloemfontein (Dr. Greyvenstein) en Rouxville voor:

„Die 2de aanbeveling van die Komm. vir beskrywingspunte re leerkwessies word aangeneem met weglating van die woorde *deur Hom* voor die woorde *in skrifgestelde* . . . ."

Die voorstel van Dr. De Wet gesekondeer deur die pred. van Edenville lui as volg:

Art. 251
253

„Art. 251:4 en Art. 253 word uitgebrei op so 'n wyse dat in die plek van die woorde „met Gods Woord ooreenkom" sal gestel word: „Ooreenkom met Gods Woord, wat deur die Heilige Gees geinspireer en onder Sy drang te boek gestel is. Daarom neem ons dit aan as die onfeilbare maatstaf vir die waarheid en gesaghebbend in al sy dele."

Op 'n vraag gee die pred. van Rietfontein 'n verklaring van sy opvatting van die inspirasieleer. In omvraag gebring word die voorstel van Dr. Greyvenstein besluit van die verg.

Die pred. van Viljoenskroon noem sy redes waarom hy buite stemming gebly het.

Onfeilbaarheid van Gods Woord

Aanbeveling III. is aan die orde. Aan 'n lange diskussie neem baie predikante en ouderlinge deel. Dit gaat veral oor die onfeilbaarheid van Gods Woord al dan nie. Twee voorstelle nl. van die predd. van Rietfontein en van Edenville is nog ter tafel toe dit tyd word om te pouseer. Vanaand bring Ds. W. J. Naudé (Aliwal Noord) die groete oor van die Kaapse kerk.

By die hervatting word verlof van afwesigheid weens siekte toegestaan aan die predikant van Bethlehem Wes. Ook aan die H.E. Moderator vir dieselfde rede.

Ds. W. J. Naudé

Die H.E. Assessor neem die stoel in. Hy verwelkom Ds. W. J. Naudé, afgevaardigde van die moederkerk in die Kaapprovinsie, en gee hom die woord.

Ds. Naudé herinner hom sy eerste kennismaking met die Vrystaat, eers as seun as touleier van 'n ossewa, daarna as hulpprediker op Kroonstad en later as skoonseun van die pastorie van Bethlehem. Hy bring die boodskap van die moeder—My dogter, jou moeder stuur baie groete. Hy wens die kerk van die Vrystaat geluk met die inlywing van die Ring van Bulawayo, met die fondse vir daardie

Ring geskenk, dank vir die hulp aan die Karoboere tydens die droogte verleen, geluk met die sendingwerk onder Ds. Strydom, met die binnelandse sending, met die Basuin, en wens die Kerk toe Gods seën op die weeshuise, arbeidskolonie, die gemeentes en die prediking van die Evangelie. Die wêreld het die besef van God verloor en moet die boodskap van Godserkenning verneem. Die wêreld het die sondebesef verloor en wil die boodskap van openbaring verneem. Die wêreld is onverskillig en oppervlakkig en soek erns by die evangeliedienaar. Die wêreld ly aan gejaagdheid en het nodig leraars wat in die binnekamer waak en bid.

Die Skrieba antwoord namens die Sinode. Hy dank vir die gelukwense en aanvaar die lof in 'n gees van ootmoedige dankbaarheid. Die dogter is groot en getroud en moeder van 'n dogter, maar stel nog belang in die moeder en het haar lief. Ons is bly vir wat die moeder doen aan die arme blanke vraagstuk en binnelandse sending, en stel belang in die stryd aan die gang. Ons vertrou dat die moeder die heilige erfgoed wat op die spel is met alle krag vir die nageslag sal bewaar. Hy gee die wedergroete van die kerk van die Vrystaat aan die kerk in die Kaapprovinsie.

Die vergadering sing Ds. Naudé toe—Dat 's Heren zegen op U daal.

Die H.E. Agerende Moderator voeg ook 'n paar woorde aan die toespraak toe.

Punt III. van die verslag insake leerkwessies is aan die orde. Leerkwessie

Veel lede van die Sinode neem deel aan die bespreking. Na aanname van 'n mosie van orde om tot stemming te kom is daar twee voorstelle ter tafel. 'n Derde voorstel van die predikant van Bulawayo word van die tafel gereël omdat dit ingekom het na 'n mosie van orde.

Leerkwessies

Die predikant en ouderling van Rietfontein stel voor: Die Vergadering besluit om aanbeveling III. aan te neem.

Die predikante van Edenville en Vredefort stel voor:—Hierdie Sinode verklaar dat die dwalinge genoem onder punt III. in stryd is met die Formuliere van enigheid en met Gods Woord en wil dit duidelik laat verstaan dat van elke leraar verwag word volgens art. 254 (4) en art. 253 om dit te weerlê, teen te spreek en alle arbeid aan te wend om hulle ook uit die kerk te weer.

Na repliek deur die predikant van Rietfontein word die eerste voorstel aangeneem (109—29) terwyl die voorstel van die predikant van Edenville afgestem word.

Die volgende versoek dat in die notule aangeteken sal word dat hulle in die minderheid gestem het: Die predikante van Winburg, Bethulie, Memel, Viljoenskroon, Heilbron, Oranjeville, Odendaalsrust, Bulawayo en Bloemfontein Oost en die ouderlinge van Winburg, Hoopstad, Bloemfontein Noord en Senekal.

Punt IV is aan die orde. Die voorstel van die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) word aangeneem, nl. Die aanbeveling in punt IV word aangeneem en aan die kom. van Rewiesie opgedra om op die geskikste plek in die wetboek in te voeg.

Punt V. Die predikante van Rietfontein en Ventersburg stel voor:—Die H.E. Vergadering besluit om aanbeveling V. aan te neem, met byvoeging van die woorde „sonder kommentaar".

Dit word aangeneem met 100 vss. 44 stemme.

'n Voorstel van die predikante van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) en Petrus Steyn word afgestem.

Punte VI., VII. en VIII. word saam behandel. Die predikante van Rietfontein en Hertzogville stel

voor :—Die vergadering besluit om aanbevelings VI., VII. en VIII. aan te neem. Leerkwessies

Dit word aangeneem en aan die kerkkantoor-kommissie opgedra om te sorg vir 'n voorraad gedrukte vorms met die nodige verklarings daarop.

Punt IX. en B.51. Die predikante van Theunissen en Wepener stel voor die aanname van hierdie aanbeveling. Dit word aangeneem. Die H.E. Agerende Moderator dank die spesiale Kommissie vir hulle verslag en moeite.

More is aan die orde die verdere verslae van A.15 af aan.

Na dit sing van gesang 127 vs. 5 en gebed deur die ouderling van Clarens, verdaag die vergadering tot Woensdagmore.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.
J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.
C. R. FERREIRA,
Skrieba.

---

## VYFTIENDE SITTING.

Woensdag, 6 Mei 1931.

Ps. 68 : 10 word gesing en die pred. van Wepener open met gebed.

Die oud. van Ladybrand kry verlof om moreoggend die verg. vergoed te verlaat. Die pred. van Theunissen verlang dat die rapport oor die leerkwessies meer publisiteit sal erlang.

Die predd. van Lindley en Senekal is weer teenwoordig.

Die H.E. Mod. meen dat ons miskien moreaand kan sluit.

Aan die orde is A.15—Verslag Verteenwoordiger Adm. Eksamen.

Admissie en Proponents Eksamen

Die 4 punte word vir kennisgewing aangeneem en die Mod. bedank die Verteenwoordiger vir sy rapport en sy werk.

Ook word aangeneem A.16—Verslag Verteenwoordiger Prop. Eksamen.

Ook hy ontvang die dank van die verg. by monde van die Mod.

Kurator Kweekskool

A.17 Rapport Kurator Kweekskool word gelees met 'n kleine verandering van redaksie in punt f. Die Mod. bedank die geagte Kurator vir sy rapport en verseker die verg. dat hy in 'n moeilike tydperk met getrouheid opgetree het. Drie voorstelle word ter tafel gelê en al drie aangeneem t.w. van:

(1) Die pred. van Memel: „Die verslag van die Kurator word vir kennisgewing met dank aangeneem."

Kuratorium

(2) Die predd. van Theunissen en Frankfort: „Na aanleiding van die Rapport van die Kurator van die Teologiese Kweekskool, besluit hierdie Hoog Eerw. Vergadering om sy diep gevoelde dank oor, hoë waardering van en heelhartige instemming met die ferme optree van die Kuratorium, en die besluite van die Hoog Eerw. Sinode van die N.G. Kerk in die Kaap Kolonie, in verband met die Rigting van „Het Zoeklicht" te betuig, en te kenne te gee." (105 vss. 25).

Prof. Moorrees

(3) Die pred. van Petrus Steyn: „Die H.E. Sinode wil sy dank en waardering jeëns Prof. A. Moorrees vir sy troue en jarelange arbeid in ons Teol. Seminarie hiermee betuig."

Dr. Carey

Nou word die Biskop en Deken van die Anglikaanse Kerk alhier verwelkom en kry e.g. geleentheid om die verg. toe te spreek. Sy woord word vertolk deur die pred. van Viljoenskroon.

Dr. Carey

Hy bring die broedergroete oor omdat daar 'n broederlike gevoel bestaan teenoor die N.G.K. Dit sou 'n tragedie wees as die Holl. Kerk sy vat op sy lede verloor. Hy beskou die N.G.K. as 'n gevestigde en senior kerk. Hy wil nie kompeteer met die N.G.K. nie, maar hoop en verlang dat daar in die toekoms vereniging mag plaasvind. Die spreker behoor aan 'n algemene kommissie waarvan die N.G.K. se lede deur die Federale Raad der Kerke benoem is. Sy begeerte is om 'n goeie gevoel te bevorder. Rassehaat, sê hy, het 'n goeie en 'n slegte betekenis. Die slegte betekenis is *haat*, en genoemde Komm. is teen haat. Ons, Kristene, beskou die wêreld nie soos die staatkundiges en koerantmense nie. Daar is één paspoort na die hemel t.w. liefde tot Kristus en tot die broeders. Spreker wil vér gaan om 'n goeie gevoel te bevorder. Hy meen, rassehaat is sonde en daardie sonde moet ons aanval omdat Jesus Kristus in ons hart en in S.A. moet heers. Hy staan hier in Jesus naam en hy verlang dat ons S.A. moet maak 'n land wat sal bloei soos 'n roos. Hy bewonder die geleerdheid, toewyding, volharding en karakter van ons Kerk. Met sy volle hart bring hy die groete van sy Kerk oor en vra hy dat ons die liefde moet bevorder. Hy wens ons Gods seën en 'n gelukkige toekoms toe.

Die Mod., in sy dankwoord, verseker dat ons eners voel en saamstem. In 'n leër is daar baie regimente, maar één Kaptein. Hy verseker dat ons Kerk sy invloed op die volk nie verloor het nie. Hy sê, ons *wil* saamwerk en vra die Biskop om ons wedergroete aan sy Kerk oor te bring.

Ds. Driessen

Die verg. besluit om 'n telegram te stuur aan Ds. Driessen wat vandag te Simonstad bevestig word.

Die pred. van Odendaalsrust spreek die wens

uit dat Prof. Moorrees so gou moontlik sy geskiedenis van ons Kerk mag voltooi.

Bybelvertaling

A.18—Verslag Komm. Bybelvertaling word voorgelees. In verband met punt 3 word navraag gedoen na die spelling wat gevolg word. Ds. Kestell, wat in die verg. is, antwoord dat die Akademie gevolg word, wat eiename in O.T. betref soveel moontlik die fonetiese. By Klassieke name word die Klassieke spelling gevolg.

H. J. Otto

Ook word gelees die finansiële verslag. 'n Mosie van hartlike dank word aangeneem vir wat die Volksblad en by name mnr. H. J. Otto vir die geldelike kant van die saak gedoen het. Die predd. van Reitz en Thaba 'Nchu stel voor: ,,Die H.E. Sinode betuig hiermee sy opregte dank aan die B. en B. Bybel Genootskap vir hul gewaardeerde hulp en dienste in verband met die druk en uitgee van die Bybel in Afrikaans.'' Die voorstel word aangeneem.

B. en B.B. Genootskap

Op 'n vraag word geantwoord dat geen Bybel persent kan gegee word aan diegene wat £5 bygedra het tot die fonds vir Bybelvertaling.

Eerw. van Coller

Die Eerw. M. van Coller, Sekr. van B. en B. B. Genootskap, is teenwoordig en kry die geleentheid om die verg. kortliks toe te spreek. Hy waardeer wat die N.G.K. doen vir die Genootskap en het o.m. tot die besluit gekom om meer dan ooit die ou waarhede van Gods Woord te preek.

Ds. Kestell

Die Mod. bedank die Komm. en die tesourier vir hulle werk. Die pred. van Paul Roux spreek met waardering van die werk deur een van die vertalers, Ds. J. D. Kestell—wat in ons midde is— gedoen word en die verg. betuig sy ingenomenheid daarmee deur op te staan.

Kuratorium Oranje

Bornman

A.19 Verslag Kuratorium Oranje M. Skool word deur mnr. H. J. Otto voorgelees. Mev. Steyn, prinsipale, word 'n ereplek aangewys. In verband met die legaat van £500 van wyle mnr. Bornman van

Ficksburg word Br. T. Barry versoek om die dank van die verg. aan die Trustees vir die legaat oor te bring.

Op 'n wenk van die pred. van Clocolan word die paragraaf re Regter P. Fischer as besluit van die verg. aangeneem en Regter Fischer sal daarvan kennis kry. Regter Fischer

Die H.E. Assessor pleit dat elke gemeente minstens twee dogters na Oranje sal stuur.

Op voorstel van die ouderling van Bloemfontein en die pred. van Edenburg word aangeneem hierdie voorstel:

„Hierdie Hoog Eerw. vergadering stel sy waardering te boek van die dienste wat die Oranje Meisieskool bewys aan die onderwys in die algemeen en in die besonder ten behoewe van die dogters van ons volk. Hy dra die inrigting op aan die guns en ondersteuning van lede van die N.G.K. en aan almal wat die nasionaal kultuurbelange van ons volk wil bevorder." Oranje M. Skool

Ook neem die verg. aan hierdie voorstel van die pred. en oud. van Melsetter:

„Die H.E. Sinode het met groot blydskap en bemoediging kennis geneem dat die huisgodsdiens gereëld waargeneem word in die O. M. Skool en die kerk op Sondae besoek word deur die kinders in die genoemde inrigting."

Die pred. van Paul Roux breek 'n lansie vir die Oranje Skool en die Send. Sekretaris, wat lid is van die Kuratorium, pleit vir verandering van die wette i.s. taalmedium. Taalmedium

Die pred. en oud. van Thaba 'Nchu stel voor:

„Hierdie vergadering dra dit aan die Opvoedings Kommissie op om vertoë te rig tot die Provinsiale Owerheid om die wet so te verander dat dit onmoontlik sou wees vir Afrikaanssprekende kinders om hulle opvoeding deur

medium van Engels en Engelssprekendes deur medium van Afrikaans te geniet."

Die voorstel word afgestem.

Die verg. neem nog aan hierdie voorstel van die predd. van Clocolan en Bultfontein :

**Moedertaal medium**

,,Die Sinode betuig sy dank aan die Vrystaatse Provinsiale Raad vir die invoering van moedertaal medium tot aan Std. VI. en spreek die hoop uit, dat dit eerlang sal uitgebrei word tot Matriekulasie."

Die Mod. dank die Komm. en insonderheid die Sekr. vir sy rapport. Die prinsipale spreek 'n woord van dank. Sy voel bemoedigd. Sy verseker dat Oranje nog staan vir die ideale van die stigters. Sy versoek dat ons ons invloed ten behoewe van die nasietrots sal laat geld. Sy verseker dat Oranje meer dan eens pryse verower het vir Engelse opstelle. Sy sê, wat verpligte moedertaal medium betref, berus die beslissing by die prinsipaal van elke skool. Die Mod. bedank haar vir haar woorde en hoop dat die volk en die Kerk van die O.V.S. Oranje sal ondersteun.

**Nusas**

Die oud. van Bloemfontein wil aan die einde van die vergadering 'n vraag stel in verband met die *Nusas*.

**Afgevaardigde Natal**

A.23 Verslag Afgevaardigde na Susterkerk in Natal, word gelees. In verband hiermee word B.67 (re Natalse Kerk) behandel. Die Besigheids Kom. meen dat die bespreking van B.67 ongewens is. Die pred. van Theunissen en ook Ds. Theron stel iets voor in verband met die saak, maar trek die voorstelle terug. Die aanbeveling van die Besigh. Kom. word aangeneem.

**Eerw. van Coller**

Dit is 1.45 geword en die verg. pouseer tot 2.30.

Na die hervatting, lees die H.E. Moderator die volgende boodskap voor van Ds. Meyer van Coller, sekretaris van die Brits en Buitelands Bybelgenootskap. ,,Dit sal my 'n groot genoeë wees sodra die

Bybel in Afrikaans uitgegee word om 'n mooi eksemplaar daarvan in groot en helder druk as geskenk aan die Jubileum Saal te gee, as blyk van die Bybelgenootskap se innige waardering van die groot belangstelling en milde ondersteuning wat die genootskap nog altoos van die N.G. Kerk van die O.V.S. geniet het."

N. S. 'n Bybel met silwer plaat daarop!

Die Sinode gee sy ingenomenheid te kenne.

Die H.E. Moderator reel dat die Sinode die vakasiegelde sal betaal aan die afgevaardigdes van Rhodesië as hulle a.s. Dinsdag eers hiervandaan kan vertrek.

Afgevaardigde Kaap en Transvaal

Die Skriba lees A.24 voor:—Verslag van die afgevaardigde na die Kaapse Sinode. Ook die verslag van die afgevaardigde na die onlangs gehoue Sinode van die Transvaal. Albei word vir kennisgewing aangeneem. Die H.E. Assessor bedank die H.E. Moderator vir sy verslag as afgevaardigde, en die H.E. Moderator bedank die predikant van Rouxville vir syne.

Federale Raad

Aan die orde is die kiesing van die lede van die federale Raad. Die H.E. Moderator lees art. 43 punt 29 voor en stel aan as rationarii die predikante van Brandfort, Edenburg en Luckhoff, om die stemme te tel.

Godsdiens-Onderwys

Die predikant van Frankfort lees A.28:—Kommissie vir godsdiensonderwysers-eksamen se verslag.

Regsgedinge

Ds. Boshoff (Bloemfontein) lees A.26—Verslag van kommissie insake regsgedinge. Albei word vir kennisgewing aangeneem en die H.E. Moderator bedank die lede van die kommissies.

Staat van bate en laste

B.25 is aan die orde. Die predikant van Vrede lees die verslag van die Kom. van Besigheid oor hierdie punt—nl. dat die kom. dit nie aanbeveel nie. Die vergadering bly by die genome besluit van die vorige Sinode insake hierdie state van bate en laste.

Rektifikasies

B.28. Rektifikasies in registers. In verband hiermee stel die die predikante van Bethlehem en Philippolis voor :—In verband met B.28 word kerkrade gewys op die vereiste in art. 155. Dit word aangeneem.

Moedersdag

B.32. Moedersdag. Na bespreking word 'n voorstel van die predikant en ouderling van Clocolan aangeneem dat die viering van Moedersdag 'n huishoudelike saak is en word dit in die hande van kerkrade gelaat.

Die predikant van Edenburg lees die groslys voor van die stemming vir die afgevaardigdes na die federale Raad. Daar word nou gestem.

Rings Komm.

B.34. Ouderlinge op Ringskommissies. Die Kom. van Besigheid wys daarop met 'n oog op art. 97 dat die versoek onmoontlik is. Die vergadering berus by die aanbeveling van die kom. van Besigheid.

Kelkies

B.36. Die gebruik van kelkies. In verband hiermee stel die predikante van Kestell en Hertzogville voor :—B.36 insake bredere uiteensitting op Bybelse gronde omtrent gebruik van kelkies by Nagmaal word aangeneem en vir uitvoering opgedra aan die Sinodale Kom.

Die predikant en ouderling van Zastron stel voor :—Die H.E. Sinode handhaaf sy besluite van die drie vorige Sinodes in verband met die gebruik van kelkies by Nagmaal t.w. dit word gelaat in die hande van elke kerkraad, maar spreek dit as sy mening uit dat by die invoering van kelkies waar daar nie eenstemmigheid daaromtrent is nie, die gesamentlike gebruik van beker en kelkie die beste oplossing is.

Die predikant van Theunissen en ouderling van Kopjes stel voor :—Die H.E. Sinode hou die gebruik van *of* die gemeenskaplike beker *of* van kelkies afsonderlik as die ideale wyse van Nagmaalsviering voor, terwyl hy egter om praktiese moei-

likhede dit vrylaat aan kerkrade om na bevind van sake te handel.

Tot stemming gebring kry die eerste voorstel 76—46 stemme, die twede 106—12 en die derde 44—84. Die derde word dus verwerp en die twede word die besluit van die vergadering. Die H.E. Moderator reel dat die eerste en die twede altwee aangeneem is.

Die H.E. Moderator verklaar dat daar kans bestaan om Donderdagaand die 7de te sluit mits daar nie te veel oor die onderhawige sake gepraat word nie.

Die Sinode hoor dit met groot genoeë aan.

**Ouderlinge op Ring en Sinode**

B.37. Ouderlinge op agtereenvolgende Ringe en Sinode. Die Besigheids kom. wys daarop dat hierdie voorstel in stryd is met art. 83 en art 109 en kan dit nie aanbeveel nie. Die ouderling en predikant van Rouxville stel voor:—Die Sinode besluit B.37 aan te neem en die nodige wysigings aan te bring in Art. 83 punt 1, en art. 109.

Die voorstel word afgestem.

**Dingaansfees**

B.38 Dingaansfees. Die Besigheids Kom. beveel aan dat die Sinode bly by sy besluit van 1919.

Die aanbeveling van die kom. van Besigheid word aangeneem.

Aan die orde Donderdagmore sal gestel word die finale stemming vir lede van die federale Raad, die orige beskrywingspunte en die aanbevelings van die Raad der Kerke.

Na die sing van Psalm 146 vs. 3, sluit die ouderling van Lusaka met gebed.

Die vergadering verdaag tot Donderdagmore.

P. S. VAN HEERDEN,
Moderator.

J. P. VAN DER SPUY,
Assessor.

C. R. FERREIRA,
Skrieba.

## SESTIENDE SITTING.

Donderdag, 7 Mei 1931.

Die predikant van Frankfort open met gebed na die sing van Gesang 4 vs. 1.

Die enigste aanmerking op die notule is dat op bls. 2 daar melding moet gemaak word van 'n redaksionele verandering in die verslag A.17 punt F, t.w. ,,Hierdie Sinode het toe soortgelyke stellings deur die Professor verkondig en wat deur die Ring van Stellenbosch verdedig was, veroordeel en aan die Ring opgedra om die saak weer in behandeling te neem.''

Verlof van afwesigheid word gegee aan die predikant van Ventersburg weens siekte en vir 'n halfuur aan die ouderling van Ficksburg.

**Kerkraadsamp**

Aan die orde is B.41.—Kerkraadsamp. Die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Ds. Theron) stel voor:—Die H.E. Sinode benoem die Sinodale Kom. om op wat in B.41 versoek word in te gaan en by die volgende Sinode rapport te doen. Dit word aangeneem.

**Federale Raad**

Die predikante van Ladybrand en Reitz word verkose verklaar as lede van die Federale Raad. Op die lys vir stemming verskyn nou tien name met die hoogste aantal stemme t.w. die predikante van Kopjes, Bloemfontein Noord (Ds. Theron), Boshof, Clocolan, Smithfield, Rietfontein, Bethlehem, Bloemfontein Noord (Dr. De Wet), Edenburg en Rouxville.

B.42. Die H.E. Moderator reël dat dit onnodig is hierdie punt te behandel omdat dit reeds die praktyk in die kerk is.

**Reiskoste van predikante**

B.43. In verband hiermee kom die volgende voorstelle ter tafel:—

(1) Van die predikante van Vrede en Vredefort—Insake reiskoste van predikante wat behulp-

saam is met Nagmaalsgeleenthede as andersins, sal sodanige predikante geregtig wees op reiskoste teen 6d. per myl heen en 6d. per myl terug nie te bowegaande, indien daar geen treindiens is nie.

(2) Van die predikante van Smithfield en Parys:—Insake B.43. word die saak by die bespreking gelaat. Die voorstel (1) word aangeneem.

B.46.—Naam van Kerk—Die voorstel van die predikant van Melsetter om die saak na die kommissie van Rewiesie te verwys om by die a.s. Sinode verslag te doen, word aangeneem. Naam van Kerk

B.50.—Isipingo-Herstellingsoord. Die voorstel van die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Ds. Theron) om hierdie punt aan te neem word deur die Sinode aangeneem. Isipingo

B.53.—Sienswyse Kerkbode—In verband hiermee kom die volgende voorstelle ter tafel (1) van die predikante van Theunissen en Bloemfontein Noord (Ds. Theron). Sienswyse Kerkbode

Na aanleiding van B.53. wens hierdie Hoog Eerw. vergadering sy hoë agting vir die persoon van die Redakteur van *Die Kerkbode* te konstateer en waarderend gewag te maak van die bekwame wyse, waarop hy meegewerk het om genoemde blad tot so 'n wye sirkulasie en sterke invloed te bring.

Verder verklaar hierdie Hoog Eerw. vergadering:

1. Dat die blad as offisiële orgaan ook van die N.G. Kerk van die O.V.S. seer stellig verwag mag word om ook die uitsprake van hierdie Sinode beslis voor te staan en te verdedig.

2. Ten opsigte van die Kerksaak na aanleiding van die beskouinge van prof. J. du Plessis moet die Sinode tot sy innige spyt verklaar dat genoemde blad gefeil het om aan p. 1 te voldoen en waar die blad self verklaar het, dat hy hom tot 'n

neutrale standpunt geroepe geag het, daar kan hierdie Hoog Eerw. vergadering hom met so 'n beleid nie tevrede stel nie.

3. Ten einde hierdie ongewenste toestand vir die toekoms te verhelp, word dit aan die Hoog Eerw. Sinodale Kom. opgedra om newens die verteenwoordiger van die O.V.S. op Die Kerkbode-kom. 'n wakende oog in die seil te hou met volmag om na bevind van sake en eis van omstandighede op te tree.

(2) Van die predikante van Clocolan en Salisbury : Hierdie vergadering dring by die Redakteur van Die Kerkbode aan om die besluit van die Raad der Kerke uit te voer.

Hierdie voorstel word aangeneem, met die grote meerderheid, en die eerste voorstel van die predikant van Theunissen verwerp.

**Federale Raad**

Die kiesing van die lede van die Federale Raad word nou voltooi en die volgende verkose verklaar—Primarii : die predikante van Kopjes, Boshof, Clocolan, Rietfontein, Bethlehem. Sekundi : die predikante van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet), Smithfield, Rouxville, Edenburg, Bloemfontein Noord (Ds. Theron), Harrismith en Bloemfontein (Dr. Greyvenstein).

**Boerdery van predikante**

B.54. is aan die orde.—Boerdery van predikante —Die volgende voorstelle kom, na bespreking, ter tafel :—(1) van die predikant van Bloemfontein (Dr. Greyvenstein) en ouderling van Fauresmith : Die H.E. Sinode keur dit sterk af dat 'n diensdoende predikant deel van sy tyd aan die boerdery sal bestee. (2) Van die predikant van Clocolan en ouderling van Springfontein : Hoewel die boer van predikante in die gemeente minder gewens is, voel die H.E. vergadering hom nie geroep om in te gryp in die private sake van die indiwidu nie.

(3) Die predikant en ouderling van Bulawayo stel voor :—Die H.E. Vergadering voel dat dit be-

slis onwenslik is dat 'n predikant in sy eie gemeente 'n boerdery sal hê.

Die twede voorstel word aangeneem, en die ander twee afgestem.

B.61.—Reglement van orde.—Die ouderlinge van Bloemfontein Noord en Senekal stel voor: Sub-art. 20 van Art. 43 worde geskrap en daarvoor in die plek gestel—Oor voorstelle en amendemente word gestem in die omgekeerde volgorde en wel so dat eers voor die jongste voorstel wat laas ingedien is, gestem word, en so vervolgens in opklimmende orde, en sal elke voorstel of amendement wat in stryd is met 'n voorstel, wat deur die voorsitter verklaar word as aangeneem, as vervalle beskou word. Reglement van Orde Art. 43

Die kom. van besigheid beveel aan dat die wet onverander bly, en die vergadering besluit dienooreenkomstig, op die voorstel van die predikante van Brandfort en Bultfontein terwyl 'n derde voorstel van die predikante van Paul Roux en Koffiefontein om die artiekel na die kom. van Rewiesie te verwys, verwerp word.

B.62. Sensuur op voorhuweliksoortreding—Die kom. van Besigheid beveel aan dat in sulke gevalle die kerkraad elke saak op eie meriete moet behandel. Sensuur

Die predikante van Bloemfontein Noord (Dr. De Wet) en Bultfontein stel voor:—Die H.E. Sinode verklaar oorspel voor die huwelik as die verbreking van 'n uitdruklike gebod van God, en wil kerkrade aanmaan tot versigtigheid om in sulke gevalle die sensuur wat toegepas word, nie op te hef nie, voor die verloop van nege maande nadat die huwelik voltrek is.

Die predikante van Bethlehem en Vrede stel voor:—Dat B.62. nie aangeneem sal word nie, en hierdie jongste voorstel word die besluit van die vergadering.

Hospitale

B.65. Kollekte vir hospitale—Die predikant van Edenburg en ouderling van Bloemfontein stel voor :—Die H.E. Sinode beveel sterk aan dat 'n kollekte sal gehou word vir hospitale en dat gebruik gemaak sal word van geleenthede om verteenwoordigers op die hospitaalrade te kry. Dit word aangeneem.

Mediese Professie

Ook stel die ouderling van Bloemfontein en die predikant van Harrismith voor :—Die Sinode stel te boek sy hoë waardering van die dienste wat deur die mediese professie kosteloos in hospitale verskaf word aan onvermoënde pasiënte, en spreek dit as sy mening uit dat tasbare erkenning daarvan op een of ander manier gepas sou wees, die sedelike steun van die volk sal geniet, en derhalwe voeglik deur die aangewese outoriteite oorweeg kan word. Dit word ook aangeneem.

Dr. de la Bat

Ook stel die ouderling van Bloemfontein en die predikant van Bultfontein voor :—Die Hoog Eerw. Sinode het met leedwese en innige deelneming gehoor dat Dr. De la Bat, tot onlangs geneesheer aan die Leprose-Gestig, Pretoria, aan die vooraand van sy uitdienstreding self 'n slagoffer geword het van die gevreesde siekte.

Die H.E. Sinode stel sy waardering te boek van wat Dr. De la Bat gedurende 'n reeks van jare gedoen het in belang van die lydende mensdom in die algemeen en in die besonder vir lede van die N.G.K.; en waar hy nou, in ooreenstemming met die woord van die Meester die grootste offer op die altaar gelê het, verseker die H.E. Sinode hom van sy besonder geneentheid en bid hom toe genade in sy beproewing en die vrede van God in sy gemoed. Dit word aangeneem.

Straf vir verkragting

B.66.—Die predikant en ouderling van Edenburg stel voor dat B.66 aangeneem word. Dit word aangeneem—afkeuring oor geringe straf vir verkragting.

Aan die orde is F.10.—Versoekskrif vir dispensasie Salisbury, Umtali en Lusaka—Die Kom. van Besigheid beveel aan dat dit toegestaan sal word aangesien die wet nou verander is. Afgehandel. Dispensasie

Die predikant van Vrede lees die oorgeblewe punte van die verslag van die Kom. van Besigheid.

In verband met 'n brief van mev. Du Plessis word verwys na die besluit van die Sinode van 1919 oor ongegiste wyn. Die vergadering bly daarby—nl. dat elke kerkraad moet na eie diskresie handel. Ongegiste wyn

'n Brief van mev. Bosman oor biddag vir herlewing. Die kom. beveel aan dat dit gedurende die a.s. Pinkstertyd sal uitgevoer word. Aangeneem. Mev. Bosman

Die H.E. Moderator bedank die kommisie vir die verslag.

Die Sendingsekretaris wys op enige onreëlmatigheid wat betref die plaaslike sendingwerk in Rhodesië. Die Skrieba, gesekondeer deur predikant van Luckhoff, stel voor :—In verband met die plaaslike sendingwerk in die Ring van Bulawayo, besluit die Hoog Eerw. Vergadering dat die Kaapse Kerk sal toegelaat word daar sendingwerk te doen, mits dit geskied in oorleg met, en onder beheer van die plaaslike predikant en kerkraad : Art. 206 : 5. Dit word aangeneem. Sendingwerk in Rhodesië

Aan die orde is die aanbevelings van die Federale Raad. Die H.E. Assessor lees die verskillende punte voor. Federale Raad

Punt 1—Deputasie aan en van Presbyteriaanse kerk.—Die predikante van Clocolan en Brandfort stel voor :—Die Sinode besluit om die aanbeveling van die Raad der Kerke insake deputasie van en aan die Presbyteriaanse kerk aan te neem. Presbyt. Kerk

Die predikante van Bloemfontein Noord (Ds. Theron) en Theunissen stel voor :—Hierdie vergadering besluit om die Gereformeerde en die Hervormde kerke in S.A., te nader om uit te vind of

hulle gewillig is om deputate oor en weer te ontvang. Die eerste voorstel word aangeneem en die twede verwerp.

Besluite Federale Raad

Punt 2.—Erkenning van lidmaatskap van sendeling se kinders—Die aanbeveling word aangeneem.

Punt 3.—Verenigde Bantoekerk—word vir kennisgewing aangeneem.

Punt 4.—Beskerming van diere—word vir kennisgewing aangeneem.

Punt 5.—Rehabilitasie van kerkedienaars—Twee voorstelle kom ter tafel :

(1) Van die ouderling van Bloemfontein Noord en Kopjes :—Die Sinode neem die aanbeveling van die Raad der Kerke aan met weglating van onderdeel 4.d en wat daarop volg.

(2) Van die predikante van Smithfield en Boshof :—Met betrekking tot die aanbeveling van die Raad der Kerke insake die herstelling van kerkedienaars in hulle amp, besluit die vergadering om dit na die Sinodale Kom. te verwys vir oorweging en rapport op die volgende Sinode.

Die twede voorstel is aangeneem en die eerste verwerp.

Punt 6.—Sertifikate van lidmaatskap.—Die predikante van Kopjes en Brandfort stel voor :—Beskrywingspunt insake sertifikate van lidmaatskap, (van die Raad der Kerke) word nie aangeneem nie.

Hierdie voorstel word aangeneem.

Aan die orde is die vrae aan die end van die vergadering gedoen.

Sustentasie Fonds

Die predikant van Clocolan vra of £80 uit die sustentasiefonds aan die geestelike arbeider op Goedemoed mag gegee word;—en stel voor, gesekondeer deur die ouderling van Clocolan :—Hierdie vergadering besluit om £80 per jaar uit die Sus. Fonds te gee vir die arbeider op Goedemoed as dit nodig en moontlik mag wees tot die volgende Sinode.

Die predikant en ouderling van Paul Roux stel voor:—Die vergadering gee aan die arbeider op Goedemoed £50 per jaar tot die volgende Sinode as dit nodig is.

Die voorstel van die pred. van Clocolan word aangeneem en die ander afgestem.

Die predikant van Edenburg vra dat die besluit van die Sinode om geen armesorg sekretaris aan te stel in hersiening sal geneem word. Sekretaris Armesorg

Die vergadering stem om die hersiening nie toe te laat nie.

Die ouderling van Bloemfontein vra of die aandag van die Vergadering aan die bestaan en werksaamhede van die N.U.S.A.S. gegee is. Hy verduidelik wat die beweging beteken en stel voor, gesekondeer deur die predikant van Hertzogville: Nusas

Die Hoog Eerw. Sinode neem met belangstelling kennis van die beweging onder die studerende jeug van S.A., bekend as die Nusas, en betuig sy instemming met die beginsel wat ten grondslag lê van 'n poging om saamhorigheid te bewerkstellig onder die studentegemeenskap. In die lig egter van mededeling betreffende seker gebeurtenisse, en byname van besprekinge tydens die jongste jaarlikse sitting op Stellenbosch, wil die H.E. Sinode 'n waarskuwende stem laat hoor en aanmaan tot versigtigheid in die keuse en behandeling van vraagstukke wat alleen met erns en passende eerbied aangedurf mag word.

Dit word aangeneem.

Die predikant van Thaba 'Nchu en Clocolan stel voor:—Die Sinode het met leedwese kennis geneem van die gebeurde te Fort Hare waar jongeliede ook van ons kerk op intieme sosiale voet met naturelle verkeer het. Dit kan nie anders as sosiale gelykstelling in die hand werk nie wat op die duur, *en* vir die blanke, *en* vir die naturel noodlottig sal wees. Aangeneem. Fort Hare

Ds. Boshoff

Ds. Becker

Die H.E. Moderator spreek nou enige loftuitings uit oor die aftredende predikante van Winburg en Bloemfontein (Ds. Boshoff). Die H.E. Assessor oorhandig met gepaste toespraak onder applous 'n silwer koffie- en teeservies aan Ds. Boshoff, en die Skrieba doen dieselfde aan Ds. Becker met die oorhandig van 'n stel tafelwaar. Albei broeders bedank die Sinode met veel bewoë gemoedere. Die vergadering sing die twee brs. toe :—Ps. 134, die laaste vers, Dat 's Heren zegen —

Status Eerw. Smit

Die predikant van Bethlehem lees die verslag van die Regskommissie oor die status van Eerw. C. J. van R. Smit voor. Die kommissie beveel aan om die saak op te dra aan die Sinodale kom. om na bevind van sake te handel.

Op voorstel van die predikante van Petrusburg en Dewetsdorp word die aanbeveling aangeneem.

Huwelikswet

Die predikant van Lindley stel voor om die besluit insake huwelikswette te herroep. Verlof word gegee om die besluit te herroep.

Kieskollege

Die predikant van Petrus Steyn lees die aanbeveling van die Kieskollege—die personeel van die verskillende kommissies—voor.

Personeel Kommissies

## ALGEMENE SINODALE KOMMISSIE.

| *Primarii* : | *Sekundi* : |
|---|---|
| Ds. P. S. van Heerden, Mod. | Ds. J. A. Pienaar, (Bultfontein). |
| Ds. J. P. van der Spuy, Ass. | Ds. J. P. H. Steyn. |
| Ds. C. R. Ferreira, Skrieba. | Ds. P. H. van Huyssteen. |

Die ouderling van Bloemfontein Noord spreek sy waardering uit teenoor Ds. Boshoff van Bloemfontein weens sy getroue dienste op die kerkkantoorkommissie.

Die Skrieba lees die name voor van die gekosene op die Sinodale kommissie.

*Ring van Winburg:*

| *Primarii:* | *Sekundi:* |
|---|---|
| Ds. W. J. S. Klomp, | Ds. C. R. Kotzé, |
| Oud. S. J. Theron. | Oud. J. S. Joubert. |
| *Ring van Fauresmith:* | |
| Ds. Z. J. van Wyk, | Ds. D. Botha, |
| Oud. W. D. Gertenbach. | Oud. L. P. Gertenbach |
| *Ring van Smithfield:* | |
| Ds. H. S. M. Botha, | Ds. P. S. Z. Coetzee, |
| Oud. G. T. Zaaiman. | Oud. J. M. de Wet. |
| *Ring van Bloemfontein:* | |
| Ds. A. J. Malherbe, | Ps. P. A. Pienaar, |
| Oud. E. R. Grobler. | Oud. J. B. Neethling. |
| *Ring van Harrismith:* | |
| Ds. J. C. le Roux, | Ds. H. J. Reyneke, |
| Oud. W. A. Odendaal. | Oud. D. W. Steyn. |
| *Ring van Bethlehem:* | |
| Ds. D. P. Ackerman, | Ds. W. A. Roux, |
| Oud. B. J. J. de Wet. | Oud. T. C. Verster. |
| *Ring van Ficksburg:* | |
| Ds. P. J. Pienaar, | Ds. D. G. van der Merwe, |
| Oud. J. S. D. v. d. Merwe. | Oud. T. Barry. |
| *Ring van Heilbron:* | |
| Ds. J. A. v. Z. Viljoen, | Ds. P. J. v. Vuuren, |
| Oud. J. M. Els | Oud. B. J. v. d. Merwe. |
| *Ring van Buluwayo:* | |
| Dr. T. C. de Villiers, | Ds. J. A. Pienaar, |
| Oud. P. F. de Bruyn. | Oud. H. A. Louw. |

Ook van die gekose lede van die Federale Raad

*Federale Raad der Kerke*:

Primarii.—Di. P. S. van Heerden, J. P. van der Spuy, C. R. Ferreira, A. J. Malherbe, C. R. Kotzé, P. J. Pienaar en D. P. Ackerman.

Sekundi.—Di. H. C. de Wet, A. A. van Schalkwyk, H. S. M. Botha, P. S. Z. Coetzee, H. S. Theron, C. F. Kies, J. H. Greyvenstein.

*Kieskoll. Teol. Sem.*—Ds. P. S. van Heerden en Ds. E. J. P. Smit.

*Kerkkantoor Komm.*—Di. P. S. van Heerden, A. J. Malherbe, H. S. Theron en E. R. Grobler, J. S. M. Rabie, H. J. Otto.

*Spoorweg Sending.*—Di. J. Rabie I. W. J. van Rensburg, M. J. de Kock, H. A. Hanekom en W. J. S. Klomp.

*Rewiesie Komm.*—Di. J. A. Pienaar, C. J. van Niekerk en D. Botha.

*Spesiale Evangelieprediking.*—Di. H. A. Hanekom, C. A. van Schalkwyk en J. H. Badenhorst.

*Prop. Eksamen.*—C. F. Kies.

*Admissie Eksamen.*—J. P. v. d. Spuy.

*Komm. van Eksaminatore*:—Di. J. H. Greyvenstein, C. F. Kies, C. R. Kotzé, P. J. v .d. Walt en G. J. de Vos.

## ALGEMENE SENDING KOMMISSIE.

| *Primarii.* | *Sekundi.* |
|---|---|
| *Ring van Winburg*: | |
| Ds. G. W. Koornhof. | Ds. J. S. Bosman. |
| *Ring van Fauresmith*: | |
| Ds. Z. J. van Wyk. | Ds. D. Botha. |
| *Ring van Smithfield*: | |
| Ds. H. S. M. Botha. | Ds. A. A. v. Schalkwyk. |

*Ring van Bloemfontein* :

Ds. A. J. Malherbe. Ds. H. S. Theron.

*Ring van Harrismith* :

Ds. C. F. Kies. Ds. B. A. Spies.

*Ring van Bethlehem* :

Ds. J. C. du Plessis. Ds. D. P. v. Z. Laurie.

*Ring van Ficksburg* :

Ds. C. W. de Wet. Ds. B. J. Viljoen.

*Ring van Heilbron* :

Ds. C. R. Ferreira. Ds. I. D. J. Murray.

*Ring van Buluwayo* :

Ds. A. J. Liebenberg. Ds. T. C. de Villiers.

ARMESORG KOMMISSIE.

*Ring van Winburg* :—Ds. A. J. Olivier.
,, ,, *Fauresmith* :—Ds. M. J. de Kock.
,, ,, *Smithfield* :—Ds. P. S. Z. Coetzee.
,, ,, *Bloemfontein* :—Dr. H. C. de Wet.
,, ,, *Harrismith* :—Ds. N. J. Louw.
,, ,, *Bethlehem* :—Ds. D. P. Ackerman.
,, ,, *Ficksburg* :—Ds. P. J. Pienaar.
,, ,, *Heilbron* :—Ds. P. J. van Vuuren.
,, ,, *Buluwayo* :—Ds. J. J. Schoeman.

*Komm. met oog op Regsgedinge* :— Ds. H. S. Theron, Mnr. H. J. Otto en Adv. F. P. de Wet.

*Kolportasie Kommissie* :—Di. H. S. Theron, A. T. Martinson en Z. H. v. d. Westhuizen.

*Arbeid onder Jeug* :—Di. J. A. v. Z. Viljoen, C. H. Murray, D. G. v. d. Merwe, B. A. Muller en J. J. le Roux.

*Kommissie van Besigheid* :—Di. H. J. Reyneke, J. C. Oosthuizen, J. D. Gertenbach, J. C. le Roux, D. P. Ackerman en S. J. Stander.

*Bybel Vertaling* :—Di. C. F. Kies, J. D. Kestell, H. S. Theron en Mnr. H. J. Otto.

*Eksamen Godsdiens Onderwys* :—Di. P. J. Ebersöhn, W. A. Roux en A. H. Stander.

*Verteenw. Kerkbode* :—Ds. J. P. v. d. Spuy. Sek. Ds. C. R. Ferreira.

*Nuwe Sangwysies* :—Ds. P. H. v. Huyssteen, Ds. S. P. Stander en J. H. de Lange.

*Opvoeding en Onderwys* :—Ds. P. S. Z. Coetzee, Ds. C. W. Retief en Ds. P. H. v. Huyssteen.

*Kuratorium Oranje* :—Di. J. G. Strydom, H. S. Theron, P. K. Albertyn, H. J. Otto, Dr. A. J. v. Rhyn, Mev. S. H. Pellissier en mej. G. Steyn.

*Sosiale Euwels en Sekteverskynsels* :— Di. J. D. Kilian, D. P. M. Olivier, A. Stockenström

*Teol. Seminarium* :—Prim. Ds. P. J. Pienaar. Sek Ds. A. J. Malherbe.

*Afgevaardigdes na Susterkerke* :—

Kaapse kerk.—Ds. H. S. M. Botha, Ds. J. C. van Niekerk.

Transvaal.—Ds. P. J. van Vuuren, Ds. J. S. Bosman.

Natal.—Ds. J. P. H. Steyn, Ds. J. P. v. d. Walt.

*Jaarboek* :—Prim. Ds. C. R. Ferreira; Sek. Ds. P. S. van Heerden.

Die predikante van Dewetsdorp en Vredefort stel voor :—

**Voetbalwedstryd**

Hierdie Hoog Eerw. Vergadering het met leedwese kennis geneem van die voetbalwedstryd wat daar sal plaasvind tussen die spanne van Transvaal en O.V.S. op Johannesburg op Hemelvaartsdag, 14 Mei 1931 en spreek die hoop uit dat die betrokke sports outoriteite nog 'n poging sal aanwend om die datum van die wedstryd verander te kry.

Die Skrieba versoek dat skiebas van kommissies hulle name aan hom sal opstuur om korrespondensies met die kommissies te vergemaklik.

Die H.E. Moderator kondig af dat die sluiting om 7.30 sal aanvang en dat die sluitingsrede uitgespreek sal word deur die predikant van Rouxville.

Die vergadering pouseer tot 7.30.

Om 7.30 is die vergadering byeen vir die sluiting. Sluitingsrede

Die predikant van Rouxville, Ds. H. S. M. Botha, laat sing Ges. 158 : 1, lees Luk. 15 : 25—32 en gaat voor in gebed.

Luk. 15 : 28: „Hij werd toornig en wilde niet ingaan'' is die woord wat die spreker kies vir sy slotwoord. Hy knoop sy woord veral aan drie gedagtes :—

(1) Die oudste seun is uit voeling met sy vader. Hy is nie lui of losbandig nie. Hy meen hy doen wat reg is teenoor die vader. En tog het hy ontaard van sy vader. Ons, Evangeliedienaars, loop dieselfde gevaar. Ons moet baie vergaderings bywoon en dikwels bly ons hoofwerk agterweë. Uiterlik bloei dit meermale en ons het sierlike kerkgeboue, maar die geestelike lewe laat baie te wense oor.

(2) Die oudste seun doen sy werk as slaaf, nie as kind nie. Eiebelang, selfstandigheid, beheersing van sy vader se goed is hoofsaak by hom. Die gevaar van die Evangeliedienaar is ook om te werk vir loon en nie uit liefde nie. Die kroon wat ons eenmaal verwag sal nie deur ons verdien word nie. Vir die slaaf is werk 'n las, vir die kind 'n lus. Laat ons nie kla oor beloning nie en ander nie beny nie. Waak teen afguns. Onttrek u nie van Gods werk nie.

(3) Die oudste seun mis die ware doel van sy lewe. Hy behoor hom te verheug in sy vader se geselskap. Maar hy is kwaad en weier in te gaan en in die vreugde te deel. Hy gaan nie met die vader om nie. Hy voeg hom tot die diensknegte.

Ons erken die waarde van studie en van kommentare, maar dis twede hand informasie. Pas op vir isolasie. Toets u beskouings aan Gods Woord. Is die eer van God en die redding van siele ons hoofdoel? Gebruik die kerk nie as trappe om u te verhef nie. Deel in die vreugde van u Hemelse Vader deur verlorenes te help red.

Mag ons met Pinkstertyd bekragtig word met die Heilige Gees en mag ons vreugde geniet oor die redding van siele.

Die H.E. Mod. bring die hartelike dank van die vergadering vir die woord van Ds. Botha. Ons dryfveer tog moet wees liefde tot ons Hemelse Vader. Die Mod. verlang dat daardie woord mag verskyn in die Vrystaatse Byvoegsel van Die Kerkbode.

Die ouderlinge van Bloemfontein en Senekal stel voor die volgende onbestrede mosie.

Moderator

Die Hoog Eerw. Sinode spreek sy dank uit teenoor sy Hoog Eerw. Moderator vir sy dienste in die hoedanigheid as Voorsitter gedurende die afgelope sitting en stel sy waardering te boek van die geduld, tak en verdraagsaamheid waarmee hy die verrigtinge bestier het.

Die vergadering verseker hom van sy hoë agting en geneentheid en wens hom en die Moderatuur Gods leiding toe en seën in die vervulling van hul pligte gedurende die tydperk van hul ampsbekleding.

Die mosie word staande aangeneem.

Die pred. van Rouxville voeg 'n woordjie daarby.

Dankbetuigings

Die predikant van Boshof bring 'n woord van dank aan die H.E. Assessor vir sy waardevolle dienste.

Die vergadering neem dit staande aan en die Assessor antwoord daar hartelik op. Hy wil wees as een wat dien.

Nou volg 'n woord van dank aan die Skrieba, by monde van die pred. van Petrus Steyn. Ook hier word die dank staande aangeneem. Die Skrieba dank die vergadering.

Die pred. van Philippolis dank die Asst. Skrieba vir sy gewaardeerde werk. Die verg. neem dit staande aan. Die koster word bedank by monde van die pred. van Thaba 'Nchu.

Die oud. van Ficksburg bedank die susters vir die verversinge, so gereeld verskaf.

Die pred. van Edenville bedank die pred. van Parys vir die reëling van die vroeë bidure.

Die pers word bedank deur Ds. Theron, en die Saakgelastigde en sy staf deur die pred. van Dewetsdorp.

Ds. Boshoff en Dr. de Wet bedank die predikante wat vir die twee plaaslike gemeentes van tyd tot tyd opgetree het. Die pred. van Cornelia bedank die ,,stilles in die lande'' wat deur hulle swye gehelp het om die sitting te verkort.

Die oud. van Frankfort dank vir die mooie eensgesinde gees wat hier geheers het in ons vergaderinge. Hy vertrou dat die afskeidswoorde van Di. Boshoff en Becker nie sal vergeet word nie.

Nou sluit die H.E. Mod. deur te lees uit Richt. 6:12—'n Historiese Sinode, sê hy, is ten einde geloop. Hier is seer belangrike besluite geneem. Daar was oomblikkies van spanning, stilte en gebed. Die Meester was in ons midde as die lewende, opgewekte Heiland. Ons wil ons besluite aan sy voete neerlê. Waar ons huistoe gaan, gee ek u die woord van 'n Engel, die woord van ons liewe Heer : Slotwoord

,,Ga heen in deze uwe kracht''.

Gods teenwoordigheid was Gideon se krag. Gideon het hom klein en onbekwaam gevoel, maar nou is hy sterk om sy volk te verlos en sy vyand te verslaan.

Dis wondelik wat 'n mens kan doen as die Here Jesus van hom besit kry. Klein in self, kan ons sterk word in Hem. Ons gaan Pinkster tegemoet. Gaan heen in hierdie goddelike krag om grote dinge te doen. Die Gees van die Here het Gideon aangetrek, toe hy die Baäls afgebreek het, en homself aan God gewy het. Ons sal ook sê : ,,Ek vermag alle dinge deur Hem wat my krag gee''.

Mag God u krag gee en u bring die kroon wat die Here sal gee aan almal wat Hem liefgehad het.

Die H.E. Skrieba sluit met gebed.

Die notule word gelees en met 'n paar korreksies aangeneem. Ges. 96 word gesing en die seën uitgespreek.

P. S. VAN HEERDEN, Mod.
J. P. VAN DER SPUY, Ass.
C. R. FERREIRA, Skrieba.

## RAPPORT INSAKE PUNT 7 BESIGHEIDSKOMMISSIE RAPPORT

Hoog Eerw. Heer,

U Kommissie het met betrekking tot punt 7 Besigheidskommissie Rapport, die volgende sake in oorweging geneem :

(a) Ongeordende arbeiders, sie B.1 en B.35.

(b) Oxford Groep, sie B.1, B.2 en B.3.

(c) A. E. Bond, sie B.1, B.2 en B.3.

(d) Opelugdienste, sie B.63.

(e) Spesiale Evangelie Prediker, sie B.30 en F.13.

En wens in verband daarmee die volgende aan die H.E. Sinode te rapporteer :

(a) *Ongeordende arbeiders* : Die Kommissie is van oordeel dat die beskrywingspunte oor hierdie saak nie die oog het op die arbeid van Ouderlinge nie, want die Ouderling is 'n ampsdraer in die Gemeente; ook nie op die arbeid van die werksters van die V.S. Bond nie, of op werkers van ander kerklik goedgekeurde verenigings nie, maar wel op lidmate wat in die Kerk verlang om spesiale preekwerk te doen, omdat hulle daartoe gedwonge voel en dan die spesiale pos te beklee as 'n *„ongeordende arbeider"*.

Wat betref die verlangens van sulke lidmate, wil u Kommissie daarop wys dat volgens Arts. 31 : 32; 67 : 13; 78 : 5; 176 en 200 daar genoegsaam geleenthede is, binne elke gemeente onder toesig van die Kerkraad, om geestelike werk te verrig, en bowendien is die roeping van elke gelowige om die priesterskap van die gelowiges te beoefen, en as 'n getuie of werker van die Heer in eie kring op te tree.

Met die oog op hierdie feite is u Kommissie van oordeel dat daar geen behoefte behoort te wees vir

die pos van 'n ongeordende arbeider vir spesiale preekwerk nie, *en kan dus die daarstelling en die gebruik van sulke arbeiders nie aanbeveel nie.*

(b) *Oxford Groep*: Die Kommissie het kennis geneem van die werksaamhede van die Oxford Groep-beweging, en wil hiermee sy respek en waardering vir die erns van die groeplede betuig.

Ook het ons kennis geneem van die seën wat lede uit ons Kerk, volgens getuienis, by die Groepbeweging ontvang het; *maar aangesien die Groepbeweging in sy oorsprong en bestaan 'n buitenkerklike beweging is, kan die Kommissie die stigting van groepe in ons Gemeentes nie aanbeveel nie. Ook is u Kommissie van oordeel dat die Kerk met omsigtigheid moet handel om steun te verleen aan bewegings wat nie in Kerklik verbond staan nie en waarvan dit nie behoorlik kennis dra nie.*

(c) *A.E. Bond*: In verband met die A.E.-Bond het die Kommissie verneem van seën wat lidmate van ons Kerk ontvang het in hulle dienste. Dit neem egter nie weg nie dat die Kerk besonder versigtig moet wees wanneer hy te doen het met beweginge van buite, want ons het ook met leedwese verneem van onskriftuurlike uitlatings en nadelige gevolge in verband met die optree van A.E.B. werkers.

U Kommissie wil met die oog op die gebruik van werksters of werkers van die A.E.B. wys op Art. 143, wat bepaal dat die leiding van openbare Eredienste berus alleen by die plaaslike leraar, in vakante gemeentes by die konsulent, *of by 'n Plaasbekleër, deur die Kerk tot die dienste daar omskrywe, wettig toegelaat;* en dat Art. 25 (2) bepaal dat by die afwesigheid van die leraar of konsulent in vakante gemeentes, die Ouderling godsdiensoefeninge in die Kerk hou of laat hou, deur 'n predikasie te lees of laat lees.

(d) *Opelugdienste*: Die Kommissie meen dat vir die gewone bearbeiding van ons Gemeentes, Opelugdienste van Evangelisasie aard, onnodig is, maar wanneer dit betrekking het op dienste in verband met stads-sending in agterbuurtes om afgedwaaldes na die Kerk terug te bring, daar dan geen beswaar kan bestaan teen die hou van opelug dienste nie, mits dit behoorlik gedryf word onder toesig van die verantwoordelike Kerkraad of Kerkrade.

(e) *Spesiale Evangelie Prediker*: Die Kommissie is van gevoelens dat die aanstelling van so 'n prediker onnodig is, en dat Art. 132 genoeg voorsiening maak, as daar in gemeentes behoeftes gevoel word vir spesiale Evangelie-prediking.

Ook wil u Kommissie daarop wys, dat, net soos predikante met Nagmaalsgeleenthede mekaar oor en weer behulpsaam is, so kan lerare, waar nodig, ook met spesiale dienste mekaar oor en weer behulpsaam wees, sie Art. 132.

Die vergadering Gods seën toebiddende,

H. S. THERON,
Voorsitter.
H. C. DE WET.
S. J. STANDER.
P. J. SWANEPOEL.
C. R. KOTZé.
L. J. FOURIE.
J. H. GREIJVENSTEIN.
P. J. VAN VUUREN,
Skrieba.

---

*Addendum* : Na aanleiding van die voorstel van die predikante van Frankfort en Heilbron insake beskouinge van Ds. C. F. Scheepers, en wat ter tafel gekom het in verband met die rapport van die Algemene Sendingkommissie vir spesiale dienste deur Ds. C. F. Scheepers in die Sendingveld, wil u Kommissie verklaar dat na ondersoek, ons oortuig is dat sommige uitlatings van Ds. C. F. Scheepers, soos gepubliseer in die stukke van die Kerkbode, grens aan die volmaakbaarheidsleer (perfeksionisme) wat direk in stryd is met die Skrif en die leer van ons Kerk, *en ons wil aanbeveel dat die H.E. Sinode teen sodanige uitlatings 'n waarskuwende stem sal laat hoor.*

H. S. THERON,
Voorsitter.
H. C. DE WET.
S. J. STANDER.
P. J. SWANEPOEL.
C. R. KOTZé.
L. J. FOURIE.
J. H. GREIJVENSTEIN.
P. J. VAN VUUREN,
Skrieba.

# VERSLAG VAN DIE SPESIALE KOMMISSIE DEUR DIE SINODE AANGESTEL VIR SENDING AANGELEENTHEDE WAT VOOR DIE VERGADERING SAL DIEN.

---

A.—*Insake Sendingwerkers, werksters en werk van die Kaapse Kerk in Rhodesië en Nyasaland.*

U Kommissie gee aan die hand dat die Sinode die volgende besluit neem.

1. Hierdie vergadering het met leedwese verneem van die wantoestand wat daar vandag bestaan insake die verhouding van sommige van die Sendelinge en andere werkers en werksters in S. Rhodesië en Nyasaland wat vroeër aan die Kaapse Kerk behoort het, tot die gemeentes waaronder hulle nou sorteer.

Dis heeltemal duidelik dat genoemde persone saam met al die ander lede van die N. G. Kerk by die oorname van die Ring van Bulawayo deur die O.V.S. Kerk, bona fide lede geword het van die kerk van die O.V.S. en gevolglik kerkregtelik onder die jurisdiksie val van genoemde kerk.

2. Daar dit blyk uit informasie wat aan hierdie vergadering deur die A.S.K. verstrek is, dat daar van gemelde persone weier om die jurisdiksie van die O.V.S. Kerk oor hulle te erken en wat nog erger is, dat hulle in daardie houding gesterk word deur die A.S.K. van die Kaapse Kerk, wat sover gegaan het, dat hul 'n skrywe gerig het aan genoemde persone, waarin die Kommissie besluit het om hulle opdrag te gee om hul lidmaat sertifikate by die verskillende kerkrade op te eis; so besluit hierdie vergadering om die toestand onmiddellik

voor die aandag van die Sinode van die Kaapse Kerk te bring.

3. Hierdie vergadering kan dit begryp dat die A.S.K. van die Kaapse Kerk in die war gebring is deur Artiekels 210, 335, 360 van die Kaapse Kerkwet, maar wens beleefdelik daarop te wys dat by die oorgawe van die gemeentes daar aan die O.V.S. Kerk gemelde Artiekels ipso facto verval het, ewe as alle Artiekels wat betrekking het op die gemeentes in Rhodesië.

4. Hierdie vergadering wil graag onder die aandag van die Kaapse Sinode bring dat toe Lusaka 'n gemeente van die Kaapse Kerk was die Sending arbeiders(sters) van die O.V.S. Kerk aldaar, volgens Sinodale besluit van 1928 onder die opsig en tug van die blanke Kerkraad en Ring gestaan het. Ten spyte van die Artiekels 210, 285 in ons Kerkwet en Artiekels in die Sending Reglement, het die Sinode in 1928 as volg besluit: —

Dat die Sinode die kerkregtelike standpunt sal handhaaf, n.l.

> Dat wat tug betref die geordende blanke arbeiders, wat woon binne die grense van 'n gevestigde N. G. Gemeente, sal staan onder die Ring waartoe die gemeente behoort, en die lekebroers en susters sal staan onder die kerkraad van daardie gemeente. (Sien Rapport van Regskom. Pag 152/3).

5. Hierdie Sinode gevoel dat as die Kaapse Sinode die handelwyse van hul A.S.K. bekragtig, hulle die goeie verhouding wat daar nog altoos tussen die twee Suster Kerke bestaan het, gaan versteur en afwyk van die terme van ooreenkoms en versoek die Kaapse Sinode om aan die Sending Personeel daar opdrag te gee om loyale lede aan hulle kerk te wees tot bevordering van die Sendingsaak in ons gemeentes in Rhodesië en in die Moederkerk tuis.

B.—*Algemeen* :—

1. F2. Die Sinode benoem 'n verteenwoordiger wat sal dien namens die kerk van die O.V.S. op die Kuratorium van die Sending Instituut.

2. *Re Skole op Witsieshoek* :—Daar die Naturelle Raad in Witsieshoek eindelik hul gewilligheid betoon het om die skole op sekere kondiesies wat deur die Onderwys Departement en die Sending Kom. goedgekeur is, aan die kerk terug te gee en dit nou blykdat die Departement van Naturellesake beswaar maak teen één van die kondiesies, nl. 'n bydrae van 5/- per skoolgaande kind per jaar, besluit die vergadering, dat as dit blyk dat met die hulp van die Onderwys Departement van die O.V.S. die betrokke Departement se toestemming nie kan verkry word nie, 'n Deputasie sal gaan na Pretoria om die saak direk met die betrokke Minister te bespreek.

3. Met leed verneem die Sinode dat die Binnelandse Sending vir die laaste 3 jaar met 'n tekort te kampe gehad het, en besluit dat elke gemeente hom verantwoordelik sal stel vir ten minste £10 per insameling (April en Oktober).

4. Die Sinode besluit om die jaarlikse kollekte vir die werk onder die Jode weer in die lewe te roep, ten einde die Kom. in staat te stel die werkster te besoldig.

Verslag Joodse Sending word hier behandel.

5. Waar 'n groot dorp in meer gemeentes verdeel word, sal die Rings Kom. van die Sendingkerk tegelykertyd met die Rings Kom. van die Moederkerk opgeroep word om 'n ooreenkoms te tref met Moeder- en Sending-kerkrade insake die bearbeiding van die Munisipale area, en die verdere aangeleenthede van die Sendingwerk te bespreek en reëlings te tref. Art. ...... sal in die voege gewysig word.

6. Beskrywingspunt B14 wat ook die versoek van die Sending Sinode is, word aangeneem.

7. Beskrywingspunt B15 word aangeneem.

8. Beskrywingspunt B16 word aangeneem.

9. Beskrywingspunt B17 word aangeneem na die medewerking van die personeel in die veld verkry is en die konstitusie word as dit moontlik is, reeds voor die a.s. Sinode gelê.

C. *Die Binneland*:—

*Besluite van Sending Sinode.*

1. Pensioen vir Naturelle Leraars en Sendelinge.

Die Sinode neem die skema aan wat deur die Sending Sinode aanbeveel word.

*Skema vir Pensioen Fonds vir Naturelle Leraars en Evangeliste van die N. G. Sending Kerk in die O.V.S.*

Die Fonds sal as volg saamgestel en beheer word :—

I. Die kapitaal sal gevind word (1) uit 'n jaarlikse kontribusie van £6 vir elke deelhebber aan die Fonds, waarvan die Leraars £4 p.a. elk sal stort en hulle gemeentes £2 p.a. elk, terwyl die Evangeliste £2 p.a. elk en hulle gemeentes £4 p.a. elk sal stort.

(2) Uit 'n storting van £5 tot £10 deur die verskillende Moeder gemeentes wat daarom versoek sal word deur die A.S.K. van die Moeder kerk.

II. Vir die eerste drie jaar, gereken vanaf Maart 1931 sal dar geen uitbetalings aan deelhebbers geskied nie. Aan die einde van drie jaar sal die Fonds aan 'n finansiële deskundige voorgelê

word om 'n skaal van uitbetalings aan pensioenarisse uit te werk.

III. Pensioen sal aan deelhebbers uitbetaal word wanneer hulle die ouderdom van 65 jaar bereik het of deur voortdurende krankheid nie langer in staat is om te werk nie. In 'n geval waar 'n deelhebber die ouderdom van 65 jaar bereik het en nog sterk en gesond is sal die Siondale Kom. die reg hê om toekenning van pensioen vir tenminste drie jaar uit te stel. Hierdie reëling sal van krag wees vir die eersvolgende vyf jaar.

IV. In geval 'n deelhebber sy betrekking verloor omdat die kerk nie langer van sy dienste kan gebruik maak nie sal aan hom terug betaal word wat hy persoonlik in die Fonds gestort het.

In geval 'n deelhebber tydelik geen vaste betrekking het nie, sal hom vir 'n jaar grasie van die jaarlikse storting verleen word.

V. In geval 'n deelhebber weens wangedrag van sy betrekking ontslaan word sal dit aan die diskressie van die Sinodale Kommissie oorgelaat word om sy persoonlike stortings of 'n deel daarvan aa nhom terug te betaal, al dan nie.

VI. Terugbetaling sal in ieder geval maandeliks in somme van nie minder as £3 per maand en nie van die volle bedrag geskied nie.

VII. Die persoonlike kontribusies van deelhebbers sal maandeliks van hulle salaris terug gehou word.

VIII. Die Fonds sal geadministreer word deur die Kerkekantoor van die Moederkerk.

2. Met betrekking tot punt 3 van die Sending Verslag besluit die vergadering die gemeentes wat nog nie plaaslik sendingwerk doen nie, te versoek so spoedig moontlik aan die eis van die wet te voldoen.

3. Die Sinode verneem met dankbaarheid van die bou van buitekerke in die buitewyke van ons

gemeentes en ag dit die beste bolwerk teen kwade invloede van die kant van Bolsjewisme, Roomse en Sektes en beveel dit sterk aan dat by die buitekerke net soos in die buiteland, skool sal gehou word.

4. Die Sinode verneem met dankbaarheid dat moedertaal onderwys, as ook Afrikaans, tot hulle reg in die Sendingskole van die O.V.S. kom, en spreek sy dank en erkenning teenoor die Onderwys Departement uit vir sy aandeel daarin.

*Thaba 'Nchu.*

5. Die sinode verneem met dankbaarheid dat die fonds: ,,Ereskuld aan die Barolongs'' reeds mees as £500 beloop, en vertrou dat die Gemeentes en andere liggame wat nog nie bygedra het nie, sal spoedig hul deel doen sodat die kerkgebou ter gedagtenis aan die troue hulp wat die ou Kaptein Maroka en sy volk aan die Voortrekkers bewys het, kan verwesenlik word.

*Stofberg.*

6. Die Kommissie beveel aan dat die verslag van Stofberg gelees sal word.

*Algemeen.*

7. (1) Versoek van die Sending Sinode in sake die A.M.E. Kerk word saam met Punt 4 van die verslag van die Algemene Sending Kommissie behandel.

(2) Beskrywingspunt 6 word saam met Punt 3 onder Algemeen van die Verslag van Sending Kommissie behandel.

(a) Die Sinode verneem met dank dat die opdrag uitgevoer is, en die Blad in die lewe geroep is, en die Kerk van Natal saam met ons werk in hierdie saak.

(b) Die Sinode verneem met leedwese dat die Kaap sy eie blad begin het en dat Transvaal

nog nie sy weg vir samewerking oop sien nie en dra aan die A.S.K. op om verder insake samewerking in verband met die Basuin met Transvaal te onderhandel.

(c) Daar die Sinode van 1928 besluit het om hul eie Sendingblad uit te gee, en aan die Sending Kommissie dit opgedra het om die besluit uit te voer en die landstoestande weens Depressie en geldskaarste 'n groot aantal intekenare tans nie moontlik maak nie, besluit die Sinode vir 2 jaar uit die winste van die Kerkbode, £100 aan die Basuin toe te ken.

(d) Die Sinode besluit 'n dringende beroep te doen op al ons kerkrade en gemeentes voorkeur te gee aan ons eie blad en soveel intekenare as moontlik te verwerf.

(3) Punt 4 van die Verslag van die Algemene Sending Kommissie.

Daar ± 90 % van die blankes in betrokke gemeentes aan ons kerk behoort, word die betrokke kerkrade, dringend versoek om dadelik stappe te neem om geordende werkers te beroep.

(4) Die Sinode verneem met blydskap dat sommige gemeentes sy besluit met betrekking tot Sendingfeeste en Informasieaande uitgevoer het, maar met leedwese dat vele gemeentes nog volstaan by slegs 'n kollekte in die kerk.

Die Sinode besluit dat die tyd aangebreek het da tdie kerk as 'n geheel eweredig moet bydra tot werksaamhede deur die kerk in die lewe geroep.

Die Sinode herhaal sy besluit van 1928 insake die hou van 'n Jaarlikse Algemene Insameling.

Die Sinode besluit dat kerkrade moet toesien dat die wet insake die aanleer van die stamtaal deur hul sendelinge sonder verwyl uitgevoer sal word.

D.—*Buiteland.*

1. Een mosie van deelneming met die agterblywendes in die afsterwe van Eerw. F. J. Botha en mev. Eerw. C. J. J. Visagie.

2. Die Sinode verneem met blydskap dat daar steeds seën op ons Buitelandse werk rus, en dat dit vry goed gaan met die gesondheid van ons werkers en werksters. Ook verneem die Sinode met dankbaarheid dat daar seën gevolg het op die besoek van ds. Scheepers beide wat die personeel en gemeentes betref.

3. Die Sinode verneem met leedwese dat die Regering die eis van Engels gestel het by die afneem van eksamens en dra dit aan die A.S.K. op om betogings in hierdie verband by die betrokke Regering te maak.

4. Die Sinode verneem met blydskap van die kragtige uitbreiding met betrekking tot drie van ons werksaamhede in die Buiteland, nl. :—

(a) Die mediese werk onder Dr. Knobel.
(b) Die Skool vir Blindes en Dowes onder Mej. Botes.
(c) Die Kolonie vir Melaatse onder Suster Erasmus.

5. *Die Sondagskool Sendeling*: word voor die aandag van die Sinode gebring.

6. *Buiteland.* — Punt 5.

Die Sinode verneem met leedwese dat Ds. Pauw, die Hoof van ons Sending in die Buiteland, eerlang sal terug kom na die Unie. Met dank het hierdie vergadering steeds kennis geneem van die groot dienste wat die Br. aan die saak van die Buitelandse Sending bewys het en wens hom verder Gods rykste seën toe in sy toekomstige werkkring.

7. Punt 10.

Met erkenning en dankbaarheid het die Sinode kennis geneem van die groot werk wat die hulpvereniginge doen en wens sy dank en erkentenis te boekstaaf.

Art. 210 (a) 1 word verander om as volg te lees:

(i) Die Kerkraad wat beroep het versoek die Ringskommissie van die Sendingkerk om die beroep goed te keur.

(ii) Die Ringskommissie van die Sendingkerk stuur vervolgens die versoek aan die Sinodale Sendingkommissie.

(iii) Die Sinodale Sendingkommissie versoek op sy beurt die Ringskommissie van die Moederkerk om die ordening te laat plaasvind.

(iv) Die Skriba van die Ringskommissie van die Moederkerk stuur deur middel van die Sinodale Sendingkommissie berig dat die ordening plaasgevind het aan die Ringskommissie van die Sendingkerk wat die geordende tot lid van die Ring verklaar.

---

## DIE SENDINGBELEID VAN DIE N. G. K., O.V.S.

---

Ons Kerk baseer sy verhouding tot die naturelle op die leer van Gods Woord wat leer dat die naturel 'n mens is van gelyke bewegings as ons en dat sy siel van gelyke waarde is as dié van enig ander mens in die oog van God. Hy het dieselfde reg, wat ons het, om aanspraak te maak op alle regte en voorregte wat in beginsel verbonde is aan die Kristelike beskawing.

Ons beskouwing is dat, daar op ons, as Kristelik beskaafde volk, en besonderlik as volk wat in besit is van die onskatbare rykdom van die kennis van God in Kristus Jesus, die heilige verpligting

rus om die naturel uit die armoede en ellende van barbarisme op te hef.

Ons ideaal is dat ons Sending aktiwiteit die verheffing van die naturel in alle opsigte, waartoe hy in staat is of waarop hy aanspraak het, sal beoog, met beklemtoning egter van die oorwegende waarde van Gods Woord bo alle andere middels van opheffing.

Wat nou ons beleid betref gee ons 'n samevatting daarvan onder die volgende hoofde:

### A. *Op Godsdiens Terrein.*

(a) Die vernaamste roeping van die Kerk is om te evangeliseer. Die groot opdrag van Gods Woord is dat die onnaspeurlike rykdom van Christus aan die heidene verkondig moet word. Daaraan is dit ons strewe om te voldoen, nie bloot as 'n plig wat opgelê is, maar uit die drang van die liefde van Kristus.

Ons glo in die Evangelie as 'n krag om 'n volk op te hef. Maar 'n volk word nie in 'n dag opgehef nie, en 'n Kristelike beskawing word nie meteens verkry nie. Daarom moet die Evangelie getrou en voortdurend verkondig word om, soos die gelykenis van die suurdeeg ons leer, gestadiglik die naturelle-lewe te deursuur.

Maar omdat ons in die krag van die Evangelie glo as die uitnemendste krag wat 'n mens van sedelike en geestelike verderf kan red en tot reinheid en heiligheid kan verhef, is dit ons ideaal dat die naturelle sal leer om alles aan die krag van Gods genade in Kristus ondergeskik en afhanklik te maak, in die geloof dat dit op die duur die beste en kostelikste middel is om die einddoel van selfveredeling en verheffing te bereik nl. 'n groot en edel nasie in die diens van Gods koninkryk. Die woorde van die Meester: ,,Soek eers die Konink-

ryk Gods en al die ander dinge sal jou toegeworpe word," moet ook die eerste les wees wat ons bekeerlinge leer.

Wat die verstandelike ontwikkeling van die naturel betref aanvaar ons die waarheid dat die vrees van die Heer die beginsel van die wetenskap is. Ons glo dat die geleerdheid, wat nie geheilig en gedra word deur die kennis en liefde van God nie, vir hom kan skadelik wees.

(b) Maar met die evangelisasie van die naturel is die werk van die Kerk by verre nie afgedaan nie.

Die Kerk moet die naturel help om selfstandig te ontwikkel op kerklik en goedsdienstig gebied. Om 'n troetelkind van die blanke te bly, ook in hierdie opsig, gaan hom op die lange duur baie benadeel en strem in sy godsdienstige groei en ontwikkeling.

Wat die naturel eie is moet ruimte kry om te bestaan en op gesonde grondslag te ontwikkel op die terrein van 'n eie kerklike lewe. Daar veral is die plek waar die naturel se eienaardige karakter, manier van dink, taal, gevoelslewe en volkstrots tot uitdrukking of beoefening kom.

Deur die Sendingkerk as vernaamste kanaal moet hy geleer en geinspireer word om op sy eie bene te staan en also selfrespek, selfvertroue en 'n gevoel van verantwoordelikheid te verkry.

Met die oog op dit alles stel ons as ideaal die geleidelike ontwikkeling van die naturel op kerklik gebied wat sy konsumasie sal bereik in 'n selfonderhoudende, selfregerende en selfuitbreidende Bantoe-kerk.

B. *Op die Terrein van Opvoeding en Onderwys.*

(a) Die opvoeding van die naturel moet geskied, in die eerste plek en bo-al, in die waarhede en beginsels van Gods Woord, die enige middel tot, en

die enige doeltreffende maatstaf van, alle ware en duursame opvoeding. Ons beskou die Sendingkerk as die aangewese liggaam wat rigting daaraan moet gee, en wil ons oortuiging baie duidelik en baie beslis uitspreek dat die opvoeding van die naturel, soveel moontlik, in die nouste verband gehou moet word met die Sendingkerk. Alle opvoeding wat van meet af van die Kerk geskei word is tot mislukking gedoem.

(b) Wat sekulêre onderwys betref beoog ons: —

(i) Die ontwikkeling van die verstand op 'n wyse wat die naturel in staat sal stel om nie alleen vir homself te dink nie, maar veral om vir homself te sorg en vir sy lewensbehoeftes prakties en intelligent voorsiening te maak.

(ii) Die bekwaammaking van die persoon in alle moontlike opsigte om hom doeltreffend aan te pas by die eise van sy omgewing .

(c) In naturelle-opvoeding en -onderwys hou ons die volgende beginsels in ag :

(i) Dat die naturel die geleentheid gegee moet word om die hoogste sport van 'n opgevoede lewe te bereik wat hy moontlik kan.

(ii) Dat hy geskik gemaak moet word vir sy eie land en volk. Dit kan nie geskied nie as hy 'n blote naloper en na-aper van die blanke se beskawing gemaak word.

(iii) Dat hy doelbewus gemaak moet word. Voordat daar ooit sprake kan wees van 'n vordering in die tydelike belange in die naturelle samelewe, moet daarin eers geplant word 'n geestelike doelbewuste lewe.

(iv) Dat alle naturelle-opvoeding en -onderwys moet rus op die erkenning van die afsonderlike rasgeaardheid van die naturelle. Hul taal, geskiedenis, aspirasies, gewoontes en tradiesies moet ter deë in die oog gehou word en gebruik van gemaak word om hulle op

te bou op wat hulle eie is en also by hulle 'n nasietrots op te wek.

Naturelle-onderwys wat daarop uitloop dat die naturel sy rasidentiteit verloor beteken eenvoudig om hom 'n wapen tot selfmoord in die hand te gee.

Ons hou vas aan die stelling: Voed die naturel op in die Evangelie van Kristus en die beginsels wat daarin opgesluit lê, en leer hom langs hierdie weg om 'n beskaafde lewe op Kristelike grondslag te ontwikkel, wat aanpas by die tradisionele karaktertrekke en ingebore eienskappe van sy ras. Om van hom 'n prototiepe van die Europeaan te maak, wat beskawing betref, beteken eenvoudig om hom uit sy rasseverband los te ruk en hom die skaduwee vir die werklikheid te gee.

(v) Om die naturel te bekwaam vir die land van sy inwoning en vir die ekonomiese stryd in besonder moet hy by sy eie taal ook 'n kennis opdoen van beide die twee offisiële landstale, Engels en Afrikaans. Ons eis ook van ons Sendelinge kennis van die volkstaal, van Engels en Afrikaans.

(d) Ook in die sekulêre onderwys van die Naturel moet die beginsels van Gods Woord toegepas word, moet die godsdiens 'n virname rol speel. Om kennis mee te deel en die verstand te ontwikkel, sonder dat die gemoed geheilig is deur die vrees van God en die liefde van Christus, kan nooit waaragtelik beskaaf en opgehef nie.

### C. *Op Sosiaal Terrein.*

1. Ons wil die naturelle die sosiale regte en voorregte gun wat hulle toekom en wat hulle rasidentiteit en nasionale ontwikkeling nodig het om die te kenmerk en te bevorder.

2. Ons ideaal is die ontwikkeling van 'n sosiale lewe in 'n eie kenmerkende sosiale atmosfeer op eie terrein afsonderlik en apart van, dog bevriend met,

die sosiale samelewe van die blankes. Langs hierdie weg sal rasseontaarding en verbastering verhoed word, en die eie en karakteristieke bewaar en ontwikkel word of tot uiting kom.

3. Sosiale gelykstelling kan ons, in belang van beide die blankes en die naturelle, nie gedoog nie, en wel om die volgende redes —

(a) Omdat die geskiedenis duidelik en herhaaldelik geleer het dat sosiale gelykstelling die ondergang van beide is.

(b) Omdat dit sielkundig ongesond is dat persone van verskillende rasse sosiaal op dieselfde terrein en voet met mekaar intieme omgang sal hê.

(c) Omdat dit verbastering in die hand werk en 'n denasionaliserende invloed het wat elke reggeaarde blanke en naturel verfoei.

(d) Omdat dit die uitwerking het om die karakteristieke lyne van die afsonderlike persoonlikheid van elk uit te wis.

4. Aan die opgevoede en gekerstende Naturel moet besonderlik gedink word. Hy staan gevaar omsosiaal ge-isoleer te word met die gevolg dat hy, of probeer om by die blanke samelewing aan te sluit of terugval tot die heidendom. Daarom moet hy gehelp word om saam met opgevoede rasgenote 'n eie sosiale lewe te ontwikkel wat hom sal staande hou en wat as 'n suurdeeg opheffend op die volkslewe sal inwerk.

D. *Op Ekonomies Terrein.*

1. Ons ideaal is die opbouing van die naturelle tot 'n Kristenvolk wat deur eie kristelike deugde, energie, vindingrykheid en organisasie hulle ekonomiese lewe sal versorg apart van, dog waar moontlik in samewerking met, die blanke gemeenskap. Ons wil hulle aanmoedig en help om hulle

eie verenigings en organisasies, wat 'n eie ekonomiese strewe beoog, op te rig en in stand te hou, waar dit gegrond is op beginsels wat die ware heil van die volk beoog en nie teen 'n gesonde, beskaafde en kristelike lewe indruis nie. Waar die ekonomiese lewe algeheel afhanklik is van die blankes wil ons aandring dat lone en vergoedings vir dienste op die grondslag van billikheid en regverdigheid sal geskied.

Ons wil die naturelle alle kanse gun wat hulle aanspraak op het en nodig het of regmatiglik moet geniet om ekonomies op eie bene te kan staan.

2. Wat die stellings ,,gelyke kanse" en ,,gelyke regte" betref is ons oortuig dat dit groot gevare insluit, en voel ons dat dit met groot omsigtigheid moet gebesig word, daar die geldigheid daarvan van nature op die terrein van elk alleen in werklike toepassing kan kom. Die blankes kan dit nie eis die naturelle nie op die terrein van die blankes nie. nie op die terrein van die naturelle. en omgekeer, Net so min as wat die blankes die reg het om dit te eis in bepaalde naturelle streke soos Basutoland, Transkei, Soeloeland ens., net so min het die naturelle die reg om dit te eis op die gebied wat meer besonder in besit van die blankes is.

Ons wil egter dat aan die eis van, of die toekenning van, regte en kanse gehandel sal word op die *grondslag* van billikheid en regverdigheid.

Om op te som: Ons ideaal is dus om die naturelle nie alleen tot die peil van 'n goeie menslike standaard van lewe te verhef nie, maar veral tot 'n goddelike standaard op Evangeliese grondslag. Ons wil daarop mik dat in ons strewe ons ideale nooit hulle geestelike karakter en drang sal verloor nie. Watter metodes ons in ons Sendingwerk ook al mag aanwend dit moet altoos in ooreenstemming wees met die ideaal om

die naturelle 'n kristenvolk te maak in die diens van Gods Koninkryk; daarom mag ons Sending nie bloot 'n humanitariese beweging wees nie, maar 'n ware Sending in terme van die bevel van Christus, soos ons gegee in Matt. 28 : 18—20.

H. S. BOTHA (Voorsitter),
Z. J. VAN WYK,
J. C. DU PLESSIS,
D. P. v. Z. LAURIE,
J. G. STRYDOM (Sekretaris).

---

# RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VAN BESIGHEID.

*Aan die Hoog Eerw. Sinode, Ned. Geref. Kerk, wat op Bloemfontein sit op die 16de April en volgende dae,* 1931.

Hoogeerw. Heer,—U Kommissie het die eer om die volgende voor u te le:

(1) U Kommissie beveel aan dat dieselfde reëling met betrekking tot die druk en verspreiding van die notule as by die vorige vergadering van die Sinode sal gevolg word. Die notule sal dus aan die begin van elke sitting as gelees beskou word.

(2) Tot verdere besparing van tyd beveel die Kommissie aan dat die rapporte wat voor die Sinode gelê word, as gelees beskou sal word en dus meteen punt vir punt behandel word. Ook word dit verwag dat die Kommissie wie se verslag ter tafel is een van sy lede vooraf sal aanwys om die rapport toe te lig.

(3) U Kommissie beveel aan dat die ure van sitting daeliks sal wees:

Vroeë biduur: 9.30-9.55.
Moresitting: 10—12.45.
Namiddagsitting: 2.30—5.
Aandsittings op Dinsdag-, Donderdag- en Vrydag-aand: 8—9.30.

Ook wil u Kommissie aanbeveel dat op Saterdae (10—12 v.m.), behalwe op die e.k. Saterdag, sitting sal wees.

(4) U Kommissie beveel aan, dat inleiers van onderwerpe nie langer as 10 minute sal spreek nie, en ander sprekers nie langer as 5 minute nie; en ook dat tydsindeling vir die behandeling van bepaalde onderwerpe sal gevolg word. Verder sal dit aan die diskressie van die Praeses gelaat word om 'n spreker met verlof van die vergadering wat langer te laat praat.

(5) (a) Met betrekking tot die konferensie met die gemeente gee u Kommissie aan die hand dat die volgende onderwerp sal bespreek word en wel op Sondagaand, 3 Mei. B48. Die geestelike toestand van die Kerk.

(5) (b) En as die Sinode daartoe mag besluit, dat die Broederlike Onderhoud sal plaasvind dan op Vrydagaand, 1 Mei, en wel oor dieselfde onderwerp.

(6) Volgorde: U Kommissie beveel aan dat die eerste vyf rapporte (A1—5) eers sal behandel word en wel in volgorde soos gedruk.

(7) Saam met B30, B35 en F13 word behandel die verslag van die Kommissie vir Spesiale Evangelie Prediking en in verband hiermee ook B1, B2, B3; sien ook A1 (25) en B63.

(8) B4 en C38 word saam behandel.

(9) B5, B6, B7, B9, B10, B11, B14, B16, B17, C35 word behandel gelyktydig of net na die rapport van die Sin. Sending Kom. (A6).

(10) Saam met B8 word behandel A6 (c) en die verslag van mej. Venniker op bl. 56 van die Agenda.

(11) B12 en B13. U Kommissie beveel aan dat aan die begin van die vergadering hierdie Bpp. sal opgedra word aan 'n Spesiale Kommissie, deur die vergadering benoem te word, om die vergadering te dien met 'n Konsep Beleid.

(12) B15 en F8 word saam behandel.

(13) Saam met B18 en A1 (9g) word behandel A8, F6 en F9.

(14) B19 en B29 word behandel saam met A11.

(15) Saam met B20 en A14 word behandel B57 en B59.

(16) B21, B22, B51, B52, B55, C39 en C40 word in verband met mekaar behandel.

(17) B23. U Kom. wil die uitvoering van hierdie Bpp. aan die Kolportasie Kommissie opdra mits die Sinode daartoe besluit.

(18) B24 word behandel saam met A12. U Kommissie verwys tewens na besluit van Sinode (sien Notule Sin. 1925 bl. 84).

(19) B25. U Kommissie wil hierdie saak vir 'n ernstige oorweging opdra, dog verwys na besluit van Sinode 1919 notule bl. 13.

(20) B26 en A9 word saam behandel.

(21) B27, C1, C2 word saam behandel. Hierdie kwessie is herhaalde male in die Sinode behandel—sien notule van 1916 bl. 82, van 1922 bl. 116, en van 1925 bl. 36 en u Kommissie wil aanbeveel dat dit sal bly soos dit is. Aan die diskressie van 'n kerkraad word dit gelaat om 'n lidmaat wat *aan* die grenslyn woon verlof te gee om te resorteer onder die aan-hom-grensende gemeente.

(22) B28. Die Sinode het hom reeds oor hierdie saak uitgespreek. Sien notule 1928 bl. 15. U Kommissie beveel aan dat die Sinode sy waarskuwende stem sal laat hoor.

(23) B31. In sodanige buitegewone gevalle meen u Kommissie te moet aanbeveel dat wat die Doopregister betref die registrasie moet wees: ouers (onbekend) en die ouers wat die kind aangeneem en ter doop gebring het, as pleegvader en pleegmoeder aangeteken word. Egter wys u Kommissie daarop dat daar tans 'n landswet bestaan wat die pleegouers erken as ouers en as sulks registreer. Hierby moet ook behandel word C14.

(24) B 32 word aanbeveel vir bespreking.

(25) B33 en B60. U Kommissie beveel aan dat hierdie versoek verwys sal word na die te worde aangestelde Regskommissie wat die saak sal ondersoek en die Sinode adviseer.

(26) B34. Ooreenkomstig Art. 97 skyn hierdie versoek onmoontlik te wees.

(27) B36. Hoewel die Sinode hom oor hierdie kwessie een en andermaal uitgespreek het (sien besluit notule 1919 bl. 71 en 1928 bl. 65, 66) beveel u Kommissie hierdie saak vir bespreking aan.

(28) B37. Hierdie Bp. is in stryd met Art. 83 en Art. 109 en u Kommissie kan dit nie aanbeveel nie.

(29) B38. Die Sinode het hom hieroor al herhaalde male uitgespreek (sien Akta Sin. 1919 pag 70 ook Akta Sin. 1922 pag. 112 en 1925 pag 94). Die Kommissie beveel aan dat ons sal bly by besluit geneem in 1919.

(30) B39 en B40 word saam met A29, G1 en G2 behandel. Sien aanbeveling bl. 130 agenda.

(31) B41 word aanbeveel vir bespreking.

(32) B42. Hieraan is reeds voldoen. U Kommissie verwys na A2 (8).

(33) Dit is U Kommissie nie duidelik of die Sinodale tarief Art. 390 hierop van toepassing is nie en derhalwe sien U Kommissie graag dat die Sinode hom hieroor uitspreek

(34) B44 word behandel saam met A20, A21 en C27.

(35) B45 en B58 word behandel saam met A12.

(36) B46. U Kommissie meen dat die naam van die Kerk op bl. 1 behoort verander te word in ooreenstemming met Art. 6 en beveel dus aanname aan.

(37) B47 word behandel saam met A9. U Kommissie kan dit nie aanbeveel nie.

(38) B49 en B50 word aanbeveel vir diskussie.

(39) B53 word bespreek saam met die Rapport van U Verteenwoordiger op die ,,Kerkbode-Kommissie."

(40) B54 Aanbeveel vir bespreking.

(41) B56 word behandeel saam met A10.

(42) U Kommissie beveel aan dat die laat ontvange B punte wat nie saam met ander verslae behandel is nie, behandel sal word na die ander beskrywingspunte afgehandel is, en wel in die volgorde van die agenda boek. Egter wil U Kommissie die volgende aanbevelinge doen. B60 word verwys na Regskommissie.

(43) B61. Die Wet bly onveranderd.

(44) B62. Die bedoeling is hier blykbaar die afneem van Sensuur voordat nege maande bereik is. U Kommissie wil aan die hand gee dat elke Kerkraad in sulke gevalle. elke saak op sy eie meriete sal behandel.

(45) B64. Die Sinode het sig alreeds hieroor uitgespreek. C3 en ook C13, C16 en C20 word hier behandel. Nie aanbeveel nie.

(46) B66. Aangesien die saak publieke opspraak verwek het, en die gevoelens geskok het, beveel ons dit aan vir bespreking.

(47) B67. U Kommissie voel dat die bespreking van die kwessie op hierdie tydstip ongewens is.

(48) Wat betref alle wetsverklarings vervat in D en vrae vervat in E en versoekskrifte onder F beveel U Kommissie aan dat dit alles na die Regskommissie verwys sal word.

(49) Die andere verslae asook die bogenoemde Bpp. sal behandel word soos deur die Moderator van tyd tot tyd aangegee.

U Kommissie beveel aan 'n dag waarop die verslag van die Alg. Sin. Sending Kom., met bykomende Sending aangeleenthede en Bpp. wat daarop betrekking het, sal behandel word.

Vertrouende aan ons opdrag voldoen te hê en die Eerw. Vergadering Gods rykste seën toebiddende noem ons, ons.

U dw. dnre.

J. P. VAN DER SPUY, *Voorsitter.*
H. J. REYNEKE.
J. C. OOSTHUYSEN.
J. D. GERTENBACH, *Skrieba.*

Bloemfontein,
15 April, 1931.

## KOMMISSIE RAPPORT INSAKE REORGANISASIE VAN ARMESORGWERKSAAMHEDE EN SAMEWERKING MET DIE H.E. REGERING.

*Hoog Eerw. Heer,*

U Kommissie wens die volgende aan u voor te lê in verband met sy opdrag insake reorganisasie van Armesorgwerksaamhede en samewerking met die H.E. Regering :—

1. *Beginsel.* : Die Kommissie beveel aan dat daar 'n algemene ko-ordinasie sal wees tussen die werk van die Sinodale Armesorgkommissie en alle andere kerklike en liefdadigheidswerksaamhede.

2. *Personeel* : Dat die Alg. Armesorg Kom. sal saamgestel word uit één verteenwoordiger van elke Ring wat deur die Ringspersoneel sal aanbeveel word.

3. *Werksaamhede* : Dat die werksaamhede van die Alg. Armesorg Kom. sal insluit die toesig oor hulpbehoewende Gemeentes, Arbeidskolonie, Weeshuis, Ou-mannehuis en andere armesorgwerksaamhede, en dat in verband daarmee Art. 130 (2) as volg sal gewysig word, dat i.p.v. ,,na betere behartiging van die belange van onse veragterde geloofsgenote'' dan in die Art. sal ingevoeg word : ,,opgedra die betere behartiging van alle kerklike en liefdadigheids-armesorgwerksaamhede onder ons veragterde volksgenote, volwassene sowel as kinders''.

4. *Sekretaris* :

(1) Dat daar 'n Algemene Armesorg Sekretaris sal aangestel word.

(2) Dat die Sekretaris sy werk onder die volgende reglement sal verrig :—

(a) Hy sal deur die Sinodale Armesorgkommissie aangestel word teen 'n salaris deur genoemde kommissie bepaal.

(b) Wat sy werk betref sal hy onder toesig van die Sin. Alg. Armesorg Kom. staan, en wat tug betref onder Art. 32 4.

(c) Hy sal ampshalwe (ex-officio) lid wees van die Sinodale Alg. Armesorg Kom., en sal as Skrieba van die A. A. Kom. ageer.

(d) Hy sal sitting hê in die Hoë Kerklike Vergaderinge met adviserende stem.

(e) Hy sal deel hê aan die Pensioenfonds onder voorbehoud dat :

(1) Die Alg. Armesorg Kom. die gewone Inlegpenninge aan hierdie fonds opbetaal.

(2) Jaarliks aan die Pensioenfonds 'n bedrag deur gemelde Kom. betaal word gelykstaande met die gemiddelde bedrag deur die verskeie gemeentes vir daardie doel opbetaal.

(f) Dit sal sy taak wees om 'n wetenskaplike studie van die Armesorgvraagstuk te maak, en die betere behartiging van die belange van ons veragterde volksgenote en die Kerk vir die belange op te wek, en veral in oorleg met Kerkrade die gemeentes met daardie doel te besoek.

5. *Fondse* : (1) Dat uit die Sustentasiefonds 'n gelyke bedrag as elke kerkraad ontvang, deur die Sinode aan die pos van Alg. Armesorg Sekretaris sal toegeken word.

(2) Dat daar in plaas van 'n kollekte, 'n jaarlikse insameling vir die Sinodale Armesorgwerksaamhede in elke Gemeente sal gehou word, en dat Art. 130 :6 in die voege sal verander word in plaas van ,,Kollekte'' sal gevoeg word ,,Insameling''.

6. *Algemeen* : (1) Dat die Sinode, met die oog op hierdie reorganisasie van werksaamhede, 'n beroep sal doen op die Helpmekaar om jaarliks 'n bydrae te gee vir die Armesorgwerksaamhede van die Kerk.

(2) Dat uit die Kerkbode winste vir die volgende drie jaar 'n bedrag van £150 vir die Sinodale Armesorgwerksaamhede jaarliks sal toegeken word.

7. *Insake samewerking met die H.E. Regering* : Die Kommissie beveel aan dat die Hoog Eerw. Sinode sy besondere dank te boek stel aan die Regering vir sy gulhartige steun ten behoewe van Kinderinrigtinge; en neem met genoegdoening kennis van die geleentheid aangebied vir nouer samewerking tussen Staat en Kerk, en versoek

die Sinode om aan die Armesorgkommissie magtiging te verleen om in die aangeduide rigting verder te onderhandel.

Gods seën op werksaamhede afbiddende,

Die uwe,

P. J. Pienaar (Voorsitter).
D. P. Ackerman.
A. A. van Schalkwyk.
N. J. Louw.
H. C. de Wet.
R. J. v. Niekerk.
W. J. S. Klomp.
P. S. Z. Coetzee.
H. S. M. Botha.
J. A. Pienaar.
S. A. Cilliers.
R. B. Saayman.
P. J. van Vuuren,
(Skrieba).

---

AAN DIE HOOG EERW. SINODE, Ned. Geref. Kerk, O.V.S., wat sitting hou op Bloemfontein, 16 April 1931 en volgende dae.

U Kommissie het die drie voorstelle oorweeg wat betrekking het Bp. C3, 13 en 16; en is van gevoele, dat die wet onveranderd moet bly om die volgende redes:

(a) Dit sal vereis dat verskillende wetsartiekels gewysig sal moet word, wat onnodige verwarring in die wet sal aanbring.

(b) Dit sal die kontrole uit die hande van Predikant en Kerkraad neem, wat baie ongewens is.

U dw. dns.,

J. A. Pienaar, Voorsitter.
J. P. van der Spuy.
C. J. van Niekerk, Skrieba.

Bloemfontein, 20 April 1931.

---

## VERSLAG VAN KOMMISSIE AANGESTEL IN VERBAND MET ARBEIDER STUDENTE.

U Kommissie het die volgende stukke sorgvuldig oorweeg, nl. Beskrywingspunte B39, B40, B29, met bylae A, B, C. Pagina 130—135, asook aanbevelings Raad der Kerke. (G1 en 2).

U Kommissie beveel aan:

I. Dat die Vrystaatse Kerk sy eie permanente Studente-leraar sal hê, en wel om die volgende redene: Ons voel dat dit absoluut onmoontlik is vir één arbeider om die studente van die drie provinsies intensief te bearbeid. Dr. Moorrees self beveel aan dat 'n ekstra arbeider sal benoem word; die verteenwoordigers van die Vrystaat op die Gefedereerde Kom. beveel dieselfde aan en die getalle regverdig dit.

II. Maar aangesien ons deur 'n kontrak met Transvaal en Natal gebind is tot 1 September 1933, beveel ons aan dat die benoeming van so'n arbeider sal oorstaan tot volgende Sinode. Intussen moet ons ons hou aan die bestaande kontrak.

III. Dat die samewerking met Transvaal en Natal i.s. Studente-arbeider op 1 September 1933 sal ophou en kan dus nie die aanbeveling van Gefedereerde Kommissie No. C, bl. 230, re permanente arbeider ondersteun nie.

IV. Beskrywings B39, B40 en aanbevelings van Dr. Moorrees (pag. 133 No. 10) en die van u verteenwoordigers op Gereformeerde Kom. kan met die oog op bogenoemde feit en die teenwoordige staat van Kerkbode-winste, nie aanbeveel word nie.

V. Dat, insake Bylae C, Konsep Reglement p. 133:

Nos. 1, 2, 3 aangeneem word.

No. 4 sal lees: Die Gefed. Kom. vir Bearbeiding van die Studerende Jeug sal tot bevordering van sy doel *een* predikant, wat in hierdie Kerke gelegitimeer is en wat reeds ondervinding in 'n gemeente gehad het, aanstel om te dien as Arbeider onder die studerende Jeug.

No. V word aangeneem.

No. VI sal lees: Die Gefed. Kom. sal vir enige vermeerdering van die jaarlikse uitgawes aan die arbeider vooraf die goedkeuring van die Sinodale Kom. van die drie Kerke moet kry.

No. VII word aangeneem.

No. VIII word aangeneem, maar u Kom. beveel aan dat die tydsverdeling tussen verskillende provinsies eweredig sal wees met geldelike verantwoordelikheid of omgekeerd.

Nos. 9, 10 en 11 aangeneem.

VI. Ingeval die Sinode op 'n eie permanente aanstelling besluit, na beëindiging van bestaande kontrak, beveel u Kommissie aan, dat ons pro rata deel van balans in hande van Gefed. Kom. aan einde 1929 sal uit-

betaal word aan ons Sinode vir inlegpenninge in Pensioenfonds vir ons eie Studente Arbeider.

VII. Aanbevelinge Gefed. Kom.

10 (a) Reistoelae: U Kommissie beveel aan dat reistoelae in die toekoms uitbetaal word in eweredigheid met tydsverdeling.

10 (b) aangeneem.

10 (c) afgekeur.

10 (d) verval met oog op c.

VIII. U Kommissie voel dat met die oog op die effektiewe bearbeiding van die Studente, dit nie genoeg is om alleen 'n studente arbeider te benoem nie, maar dat daar ook voorsiening gemaak moet word vir 'n kerkgebou in die nabyheid van die inrigtinge van studente en verneem met blydskap dat daar reeds vir hierdie doel 'n doeltreffende terrein beskikbaar is.

IX. U Kom. beveel ook aan dat, wanneer die Sinode vir 'n eie studente arbeider besluit, dit opgedra sal word aan ons lede op die Gefed. Kom. om 'n konsep reglement op te trek om voorgelê te word by volgende Sinode.

Menende hiermee aan ons opdrag voldaan te hê,

J. H. Greijvenstein, Voors.
D. G. v. d. Merwe.
W. A. Roux.
F. Veltman.

---

## RAPPORT VAN KOMMISSIE VAN REKENINGE.

Aan die Hoog Eerw. Sinode Ned. Geref. Kerk, wat op Bloemfontein sit op die 16de April 1931 en volgende dae.

*Hoog Eerw. Heer,*

U Kommissie het die eer aangaande die Rapport van die Kerkekantoor Kommissie die volgende te rapporteer.

Die gemelde Rapport is reeds deur die Sinode tot by punt 6 afgehandel.

Punt 7 handel oor die afsonderlike fondse en wens u Kom. aangaande die fondse te rapporteer.

I. *Die Sustentasiefonds.*

Met die oog op die vinnige toeneem van gemeentes beveel u Kom. aan dat die toelaag aan elke gemeente

met £10 (Tien pond stg.) sal verminder. Dit is die weg wat die Hoog Eerw. Sinode in die verlede gevolg het om nl. die toelae reeds van £120 tot £80 te verminder.

II. *Predikante Pensioenfonds.*

U Kom. het die fonds noukeurig nagegaan en beveel aan dat die verhoging van pensioen tot £250 p.a. sal geskied vanaf 1 Jan. 1932 op voorwaarde dat volgens 'n rapport deur 'n kommissie in 1928 aangaande die fonds uitgebring, die jaarlikse kontribusie van elke gemeente tot £15 16s. verhoog sal word. [Sien Agenda bl. 108 (b)].

III. *Sinodale Fonds.*

Aangesien die fonds aan die einde van die laaste Sinodale sitting feitelik uitgeput was en nou weer mooi aan groei is, wil u Kom. tot versigtigheid aanmaan om n.l. hierdie sitting nie onnodig te verleng nie.

IV. *Grey Opvoedingsfonds.*

Met die oog op die morele en geldelike steun wat die Grey Uniwersiteits Kollege van die Kerk ontvang, meen u Kom. dat die Kerk, as daar weer 'n bedrag aan die inrigting gegee mag word, ten minste reg het op verteenwoordiging op die beherende liggaam van die genoemde Kollege.

Ook beveel u Kom. aan dat van die bedrag vir rente (£550) op die fonds, ten minste £150 sal gekapitaliseer word.

V. *Sendelinge Pensioenfonds.*

Onder ons aandag het gekom die wenslikheid om die pensioen in verband met hierdie fonds te verhoog en u Kom. het vrymoedigheid om volgens rapport van die Aktuarius (bls. 114 pt. 9) aan te beveel :

*Aanbeveling re pt. V.*

V. Sendelinge Pensioenfonds.

Die H.E. Sinode besluit dat :—

(a) Die Pensioen vir Sendelinge verhoog sal word met 20% vir persone wat lede was op 31.12.29 en as met die volgende waardering die finansiële posiesie dit toelaat sal ook verhoging toegepas word op persone wat intussen toegetree het.

(b) Aandeelhouers betaal kontribusie net tot die ouderdomme van 60 jaar vir deelhebsters en 65 jaar vir deelhebbers.

(c) Waar 'n Pensioenaris te sterwe kom voordat hy ten minste drie jaar sy pensioen getrek het, sal, as hy getroud was, aan sy weduwee of minderjarige kin-

ders, pensioen uitbetaal word tot aan die end van drie jaar, vandat die oorledene pensioen begin trek het.

(d) Dat vier broeders Sendelinge wat te laat aansoek vir aandeel gedoen het tegemoet sal gekom word met betrekking tot hulle inlegpenninge mits die Sinode die reg daartoe het.

VI. *Jubileumsaalfonds.*

Daar die skuld op hierdie fonds steeds groter word beveel u Kom. aan dat daar 1½d. (een en half pennie) per lidmaat gehef sal word om sodoende ten minste die rente op die verskuldigde bedrag te dek.

VII. *Jubileumgeboufonds.*

U Kom. beskou dat dit baie gelukkig is dat hierdie fonds onder die teenwoordige omstandighede nog 'n wins van £141 kon aantoon.

VIII. *Theologiese Studente Ondersteuningsfonds.*

Omdat daar vandag meer aansoeke om hulp uit hierdie fonds kom as wat daar moontlik kan gehelp word, beveel u Kom. aan dat Kerkrade hulle gemeentes sal aanmoedig om ruimer bydraes vir hierdie fonds te stort.

XII. *Algemene Armesorg.*

U Kom. wens die aanbeveling van 'n honorarium van £25 p.a. aan die Kerkekantoor aan te beveel.

XIII. *Spoorweg Sending.*

U Kom. wens net die H.E. Sinode opmerksaam te maak op die verskil tussen die opbrengste van die Noordelike en Suidelike werkkringe.

XVIII. *Rhodesië-Ondersteuningsfonds.*

Met dankbaarheid het u Kom. opgemerk dat daar so 'n groot aantal gemeentes hulle verpligte bydraes gestort het en wil vertrou dat die gemeentes wat agterstallig is ook spoedig hulle bydraes sal stuur. [Sien bl. 38 Agenda].

XXII. *Wesefonds.*

Dit het onder aandag van u Kom. gekom dat die *Notariële Akte* wat deur die ander Weeshuise in die O.V.S. geteken is, nog nie deur die Weeshuis van Winburg geteken is nie en daar die saak nou al vir drie jaar hangende is wil u Kom. aanbeveel dat die H.E. Sinode baie sterk by genoemde Weeshuis of die Kerkraad van Winburg sal aandring om die vereiste Notariële Akte te teken.

Ook beveel u Kom. aan dat die Regering namens die Sinode sal genader word om die toelae van £4 per kind p.a. wat teruggetrek is weer herstel te kry.

XXVIII. *Legaat Rekening.*

U Kom. het met dankbaarheid kennis geneem van die legate en vertrou dat dit 'n spoorslag sal wees vir andere om die goeie voorbeeld te volg.

XXIX. *Presbiteriaanse Alliansie Fonds.*

U Kom. wil in bedenking gee of hierdie uitgawe onder die teenwoordige omstandighede gebillik is.

XXX. *Spesiale Trustgelde Rekening.*

U Kom. beveel aan dat die som van £380.0.7 aan die Weeshuis te Daisyfield gegee sal word, aangesien dit die behoeftigste Weeshuis is in die Kerk van die O.V.S.

£190.0.3 word in Theologiese Studente Ondersteuningsfonds gestort en die rente van £26 word pro rata by die twee bedrae gevoeg.

XXXI. *Boustowwe S.A. Kerkgeskiedenis.*

Die boek is verkrygbaar by die Kerkekantoor teen 15/- per eks.

Dit is minder dan kosprys en u Kommissie beveel aan dat elke kerkraad vir hulle ten minste een eks. moet aanskaf.

XXXII. *Kerkbode Winstefonds.*

U Kommissie kan die aanbeveling in verband met die inlegpenninge vir die arbeider onder studente en ook vir die Alg. Sondagskoolsekretaris nie steun nie, aangesien die fonds volgens informasie nie sterk genoeg sal wees om die vereiste bedrae van die twee aandeelhouers te kan betaal nie.

U Kom. beveel aan dat daar 'n genoegsame bedrag uit hierdie fonds in hande van die *Kom. van Arbeid onder die Jeug* gestel sal word, om in oorleg met die plaaslike kerkrade die geestelike bearbeiding van die studerende jeug te behartig.

Punt 8. *Ouditeure vir Kerkboeke.*

U Kom. wil sterk aanbeveel dat Kerkrade se boeke deur 'n gesertifiseerde ouditeur gereeld sal nagesien word soos ook hier aan die hand gegee.

U Kom. wil wys op 'n fout ingesluip by punt 8 (c) waar die bedrag van sirkulasie vir die afgelope jaar beloop op £269,661.17.7 en nie soos hier aangegee nie.

*Beskrywingspunt C44. Administrasiekoste in verband met Arbeidskolonie.*

U Kom. wens aan te beveel dat die Administrasiekoste met 50% sal verminder word.

Hopende hiermee aan ons opdrag voldoen te hê.

Noem ons ons,

U dw.d.,

C. R. Kotzé.
J. C. le Roux.
W. D. Gertenbach.
J. S. D. v. d. Merwe.
G. J. van Zijl.
E. J. P. Smit.
J. P. v. d. Merwe.
J. Rabie.

Bloemfontein,
21 April 1931.

---

RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VIR SPESIALE EVANGELIE PREDIKING, aan die H.E. Sinode, sitting houdende te Bloemfontein, op 16 April 1931 en volgende dae.

U Kommissie het die volgende te rapporteer :—

Ons het geen aansoek om spesiale Evangelie Prediking ontvang nie. Gevolgelik was daar niks vir ons te doen nie.

U dienswillige dienare,

H. A. Hanekom.
J. H. Badenhorst.

---

VERSLAG VAN DIE REGSKOMMISSIE, voorgelê aan die Hoog Eerw. Sinode, wat sitting hou op Bloemfontein, op 16 April 1931 en volgende dae.

*Hoog Eerw. Heer,*

U Kommissie wil beleef oor die volgende punte rapporteer :—

1. Beskrywingspunt B33 bladsy 140—Sortering Reddersburg Gemeente : Verlof word deur die Eerw. Kerkraad van Reddersburg gevra om hierdie beskrywingspunt terug te trek. U Kommissie beveel aan dat verlof toegestaan sal word.

2. Beskrywingspunt B60—Versoek Gemeente Umtali : U Kommissie beveel aan dat die versoek van Umtali toegestaan word, mits aan Art. 148 : 2 voldoen word.

3. Punt 20 Sinodale Kommissie Rapport bladsy 7 —Status en Pensioen, Eerw. Smit :—

(a) i. *Status* : U Kommissie is van oordeel dat, aangesien aansoek deur Eerw. Smit tot behoud van sy status gedoen is, en b yontstentenis van 'n Kommissie van Toelating, die Hoog Eerw. Sinodale Kommissie hiertoe toestemming verleen het, hy sy status as sendeling behou het.

ii. U Kommissie is van gevoel, dat 'n sendeling wat sy bediening neergelê het maar sy status behou het, geregtig is om die voorstelling van lidmate waar te neem, Art. 184; die sakramente te bedien, Art. 155, maar nie om as Voorsitter by Kerkraadsvergaderinge te ageer nie, Art. 60 : 2, of terwyl hy die sekulêre amp beklee hom te wy aan die bediening van 'n Gemeente wat sou kon aanleiding gee tot indruising teen Artt. 249 en 250.

(b) *Pensioen* : Met die oog op Art. II bylae VI (pag. 143) is dit vir u Kommissie duidelik, dat alleen voltydse sendelinge, werkers of werksters, deelhebbers kan wees aan die Sendelingpensioenfonds, en kan u Kommissie dus tot sy spyt nie aanbeveel dat Eerw. Smit onder omstandighede as deelhebber aan hierdie Fonds beskou kan word nie.

4. Wetsverklaringe bladsy 151 *punt* 1 : U Kommissie is van oordeel dat Susterkerke, Kerke is wat met ons in leer, tug en lewe verenig is, Art. 5, maar beveel aan dat Kerkrade deur die Hoog Eerw. Sinode pertinent op Art. 67 : 10 gewys word.

5. *Punt* 2 : U Kommissie meen dat die terme ,,vader en seun'' Art. 52 : 1 ook insluit ,,sief-vader en stiefseun.''

6. Punt 3 : U Kommissie wens daarop te wys dat die Sinode hom reeds hieroor uitgespreek het. Sien Notule 1928, bladsy 117.

7. *Punt* 4 : U Kommissie beveel aan, dat die gemiddelde getal, verkry deur telling, en dat die wyse waarop hierdie gemiddelde getal verkry sal word, deur die betrokke Ring bepaal sal word.

8. Punte 5, 6, 7 en 8 is reeds deur die Sinode afgehandel.

9. *Punt* 9 : Volgens die mening van u Kommissie gee Art. 98 onder dringende omstandighede opening tot die hou van 'n vergadering sonder kennisgewing, maar u Kommissie is tog van oordeel dat dit redelik en billik is om aan die betrokke Kerkrade kennis te gee.

10. Punt 10: Met die oog op Artiekels 218:4 en 220 is u Kommissie van gevoel dat so 'n handelwyse onwettig is.

11. *Punt* 11: U Kommissie is van oordeel, dat as die Rings Kommissie hulle reeds uitgespreek het oor die protes, hulle nie reg van sitting sou hê nie, maar anders wel.

12. *E.—Vrae* bladsy 152.

Punt 1. Met die oog op die uitspraak van die Hooggeregshof in die saak Ludorf—Smuts teen Robertson en andere, is u Kommissie van gevoel dat hierop ontkennend moet geantwoord word.

13. Punt 2. Onder die term „lopende uitgawes" meen u Kommissie moet verstaan word uitgawes wat nodig is vir die behoorlike administrasie van 'n Gemeente.

14. Laat ontvange stuk: Grensskeiding tussen die gemeentes Smithfield en Reddersburg: U Kommissie beveel aan dat hierdie versoek van die broeders N. Smit, P. le Roux en M. J. L. Hattingh na die Ring van Smithfield terug verwys word, met die opdrag, dat die Ring alle poginge sal aanwend om tot finaliteit te kom.

In die vertroue dat ons hiermee aan ons opdrag voldoen het, en met toebidding van die seën van die Heer op die werksaamhede van die Hoog Eerw. Vergadering.

Diensw. u dnre. en bb. in die Heer,

P. J. Pienaar, Voorsitter.
J. A. Pienaar.
E. R. Grobler.
T. Barry.
J. M. Els.
D. P. Ackerman, Skrieba.

---

## RAPPORT VAN DIE AFGEVAARDIGDE NA DIE TRANSVAALSE SINODE.

23 April 1931.

*Aan die Hoog Eerw. Moderator van die Vrystaatse Sinode.*

*Hoog Eerw. Heer,*

Dit was my 'n voorreg en tewens 'n eer om ons Kerk in die Vrystaat te verteenwoordig by die sitting van die Transvaalse Sinode op 10 April j.l. en ons groe-

te oor te bring. Die ontvangs van die kant van die Sinode was hartelik en het dit duidelik laat blyk dat daar 'n sterke band van liefde en broederlikheid tussen ons bestaan. Dit het ook geblyk dat 'n groot proporsie van die lede van die Sinode vroeër afkomstig was van die Vrystaat. In my toespraak, het ek oor die huidige leerkwessie gespreek en die wens uitgespreek dat ons Kerk nie uit twee monde sal spreek nie. Oor die inlywing van die Ring van Bulawayo in ons Kerk is gespreek en daarop gewys dat daar gerugte in omloop is dat die Natalse Kerk ook verlang om onder die vleuels van ons Kerk te skuil. Ons het gewys op verskillende geseënde werksaamhede van ons Kerk en vooral op die vooruitgang op die gebied van die Sending met die oog op die binneland. Ons het die Transvaalse Kerk geluk gewens met sy doelmatig en sierlike saal en hul die rykste seën van die Heer op hul werk toegewens. Op hierdie toespraak is gepas geantwoord deur die H.E. Assessor, Ds. W. Nicol en die Sinode op versoek van die H.E. Moderator, Ds. P. Nel, het ons Ps. 134 vers 3 toegesing.

Met hoogagting,
U dw. dienaar en Br. in Christus,
HAROLD S. M. BOTHA.

---

## RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VAN BESIGHEID.

### DEEL 2.

*Hoog Eerw. Heer,*

U Kommissie wens as volg te rapporteer :—

1. U Kommissie beveel aan dat F1 en F7 saam met A1(9a) en A1(9h) sal behandel word en 'n deputasie ontvang sal word en wel op 22 April. Ook is u Kommissie ten gunste van 'n jaarlikse kollekte vir die inrigting.

2. A1 (9b) en F2 word saam behandel.

Aangesien daar nie sekerheid is watter liggaam verantwoordelik vir die reis- en verblyfkoste van sodanige Kurator is nie, en aangesien die saak nie van spoedeisende aard is nie, gee u Kommissie aan die hand dat die saak sal verwys word na die te worde gekose Sinodale Kommissie om te handel na bevind van sake.

3. F3. U Kommissie wil dat die wenslikheid van die Kassiersboeke te laat ouditeer onder die aandag van Kerkrade sal gebring word.

4. F4 word behandel saam met A1 (5).

Hoewel u Kommissie simpatiek staan teenoor hierdie versoek, beskik hy nie oor genoegsame gegewens om hieroor 'n aanbeveling te doen nie, en derhalwe wens hy hierdie saak op te dra aan die Kerkekantoor Kommissie om dit by die vergadering voor te dra en toe te lig.

5. F5 word behandel saam met A1 (9d) en A13. U Kommissie wil die versoek van die Gefedereerde Kommissie steun.

6. F8. U Kommissie het offisiële stukke van die Sinodale Sending Kommissie re die ordening van Eerw. F. Potgieter voor hom gehad. U Kommissie neem aan dat hy aangestel is as geestelike arbeider op Goedemoed, en, indien die Sinode nou voorsiening maak vir 'n geestelike arbeider te Goedemoed, dan meen u Kommissie dat hy (Eerw. Potgieter) daar kan georden word. Met die doel voor oë wil u Kommissie F6 by die Sinode aanbeveel. [Sien Art. 272 (2)].

7. F9 (a) (b) (c). U Kommissie het offisiële stukke van die O.V.V. Hoofbestuur ter behandeling voor hom gehad waarin gevra word :

(a) Vir offisiële erkenning.

U Kommissie beveel die saak vir bespreking aan, hoewel hy nie kan sien hoe die Sinode die O.V.V. offisieel kan erken nie. Egter wil u Kommissie dat die Sinode die deputasie van die O.V.V. Hoofbestuur 'n geleentheid sal gee om die vergadering toe te spreek en hul standpunt te verduidelik, maar ook i.s.

(b) Voorsiening van verpleegster te Goedemoed, en

(c) Salaris van geestelike arbeider te Goedemoed.

8. F11. U Kommissie beveel aan dat 'n geleentheid aan die Organiseerder van die S.A. Matigheidsbond sal verleen word om die vergadering oor hierdie kwessie toe te spreek.

9. F12. U Kommissie verwelkom die inlewering van sodanige verslag en vertrou dat die betrokke sekretaris daarvan verwittig sal word.

10. F15. 'n Versoek van die Alg. Sondagskool Komm. van die Gefedereerde Kerke in S.A. re deelname van die *Alg. Sondagskool Sekretaris* aan die Predikante Pensioenfonds is deur u Kommissie behandel. U Kommissie wens aan te beveel dat die versoek sal toegestaan word, mits deur die Alg. Sondagskool Kom. van die Ge-

federeerde Kerke in S.A. die inlegpenninge en jaarlikse kontribusies sal gestort word tot bevrediging van die Kerkekantoor Kommissie.

Die O.V.S. Kerk sal van hierdie bydraes sy *pro rata* deel stort uit die winste van die Kerkbode.

11. F10. Waar daar gevra word vir *dispensasie* van Art. 51 wens u Kommissie onder die aandag te bring dat die versoek toegestaan is en verwys na die verandering van Art. 51 waardeur *herkiesing* nou toegelaat is.

12. Met betrekking tot die Konferensie met die gemeente gee u Kommissie aan die hand dat die onderwerp ,,Die geestelike toestand van ons Kerk'' as volg sal behandel word.

In die kerk van Bloemfontein :
- (a) Die toestand self : Predikant van Smithfield.
- (b) Die oorsake : Predikant van Fouriesburg.
- (c) Die redmiddels : Predikant van Trompsburg.

In die kerk van Bloemfontein Noord :
- (a) Die toestand self : Predikant van Petrus Steyn.
- (b) Die oorsake : Predikant van Lindley.
- (c) Die redmiddels : Predikant van Parys.

Met hoogagting,
U Brs. en dw. dienare,

J. P. van der Spuy.
H. J. Reyneke.
J. C. Oosthuysen.
J. D. Gertenbach, Skrieba.

---

## RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VAN BESIGHEID.

Deel III.

*HoogEerw. Heer,*

1. U Kommissie het voor hom gehad 'n skrywe van mev. Cornie du Plessis, i/s die gebruik van ongegiste wyn by die Awendmaal.

U Kommissie verwys na die notule van die Sinode 1919, bl. 50, waar 'n soortgelyke versoek vir kennisgewing aangeneem is, maar beveel aan dat hierdie saak sal gelaat word in die hande van elke Kerkraad om te handel na eie diskresie.

2. Ook het u Kommissie 'n brief van mev. M. Bosman, van die gemeente van Boshof, voor hom gehad

waarin sy vra vir 'n algemene biddag vir herlewing. U Kommissie beveel aan dat aan haar versoek uitvoering sal gegee word deur dit prominent onder die aandag van die gemeentes te bring met die volgende Pinksterbidstonde en dat aan haar in die voege geantwoord sal word.

Hoogagtend,

U dw. dnr.,

J. P. van der Spuy, Voorsitter.
H. J. Reyneke.
J. D. Gertenbach, Skrieba.

---

## RAPPORT VAN DIE REGSKOMMISSIE OOR PUNT 3a ii VAN DIE EERSTE RAPPORT VAN DIE REGSKOMMISSIE.

*HoogEerw. Heer,*

Na verdere ernstige oorweging en inwin van regsgeleerd advies, kan u Kommissie nie anders aanbeveel dan reeds gedoen nie, maar beveel aan, dat die saak na die Sinodale Kommissie vir afhandeling verwys word.

Diensw. u dnre. en brs. in Christus,

P. J. Pienaar.
J. A. Pienaar.
E. R. Grobler.
T. Barry.
J. M. Els.
D. P. Ackerman, Skrieba.

---

# RAPPORT VAN KOMMISSIE INSAKE DIE LEERKWESSIES

*Aan die Hoog Eerw. Sinode*

Hoog Eerw. Voorsitter, Wel Eerw. en Eerw. Broeders,

Aan u Kommissie is opgedra Beskrywingspunte B21, 22, 51, 52, 55, C39 en 40 vir ondersoek en rapport.

U Kommissie wil in alle beskeidenheid na grondige oorweging aan die H.E. Sinode rapporteer as volg:

Beskrywingspunte B21, 22 en 55, waar gevra word dat 'n *Waaksaamheidskommissie* sal aangestel word en ook dat beroepe lerare, wat uit die Gefedereerde Kerke tot ons oorkom, aan die toets van 'n *Colloquium doctum* sal onderwerp word en betuiging van adhesie, kan u Kommissie nie aanbeveel nie, deels omdat die praktiese moeilikhede o.i. te groot is en ook omdat die doel, wat daar beoog word in die hierna *volgende aanbevelings* op meer doeltreffende wyse kan bereik word, t.w.:

1 Dat die teenswoordige art. 1 van ons Wette en Bepalinge sal genoem word 1.a. en dat daar 'n gedeelte 1b. sal bygevoeg word, wat as volg sal lui: ,,In geval van twyfel of verskil oor die uitleg, interpretasie of omskrywing van die leer vervat in genoemde formuliere van Enigheid, sal vir ieder ampsdraer of lidmaat alleen die uitspraak van die Sinode beslissend wees.''

2 Dat artiekels 251 (4) en 253 sodanig sal gewysig en uitgebrei word, dat in die plek van die woorde ,,met Gods Woord ooreenkom'' sal gestel word die volgende: ,,Ooreenkom met Gods Woord wat in al sy dele gesaghebbend en die deur die Heilige Gees geinspireerde en in skrif gestelde heilsopenbaring is en as sodanig die on-

feilbare maatstaf vir die waarheid soos deur ons Kerk aangeneem en geleer."

3 Dat by genoemde artiekels 251 (4) en 253 na die woorde „uit die Kerk te weer" die volgende sal ingevoeg word: t.w.

Ons (Ek) verklaar en bely opregtelik en met 'n goeie gewete voor die Heer:

1. Dat die Bybel Gods Woord is.

2. Dat die Bybel in al sy dele van God ingegee en daarom in al sy dele onfeilbaar is.

3. Dat die wonders van die Bybel nie deur die menslike rede kan verklaar word nie, maar alleen met kinderlik geloof moet aanvaar word.

4. Dat die verhaal van skepping en sondeval, soos vervat in Genesis, onfeilbaar geinspireerde heilsgeskiedenis is.

5. Dat die geskiedenis soos die Oue Testament self ons dit voorhou, tot ons heil moet gehandhaaf word teenoor die evolusionistiese rekonstruksie-theorie van die Hoër Kritiek.

6. Dat Jesus Christus nie alleen in etiese sin heilig en sonder sonde is nie, maar dat Hy ook intellektueel sonder dwaling leuen of bedrog is.

7. Dat die leer van Jesus Christus oor Moses as skrywer van die Pentateug, oor Jona in die vis, oor David as skrywer van Ps. 110, oor die ganse skrif onfeilbaar is. Dat Jesus Christus altyd die Waarheid is.

Ons of Ek (d.w.s. *„ons"* in art. 251 en *„Ek"* in art. 253) verwerp as onskriftuurlik en in stryd met genoemde Formuliere van Enigheid die volgende dwalinge t.w.:

1. Dat die Bybel nie Gods Woord is nie, maar dat Gods Woord in die Bybel is.

2. Dat alleen die religieus-etiese of geloofswaarhede in die Bybel van God ingegee en daarom onfeilbaar is.

3. Dat die wondere van die Bybel deur die menslike rede kan verklaar word.

4. Dat die verhaal van skepping en sondeval, soos vervat in Genesis, simbolies of allegoris kan opgevat word.

5. Dat die Kritiese rekonstruksie van Israel se geskiedenis in evolusionistiese sin aanneemlik is.

6. Dat Jesus Christus met Sy leer oor die Oue Testament Hom soms so geakkommodeer of aangepas het by die heersende menings van Sy tyd, dat Hy selfs dwalings van die volk, soos b.v. dat Jona in die vis was, teen Sy beter wete, as waarheid verkondig het. *Mat.* 12 : 40.

7. Dat die leer van Jesus Christus b.v. oor Moses as skrywer van die Pentateug, oor Jona in die vis, oor David as skrywer van Ps. 110 nie onfeilbaar is nie.

IV. Dat met die oog op die legitimasie van toekomstige predikante en sendelinge, die geëksamineerde, wat toegelaat word, die volgende plegtige eed by die Kommissie van Eksaminatore sal aflê: t.w. Dat hy om 'n werkkring te verkry, geen ooreenkoms aangegaan of gifte gegee het nie, of ooit sal aangaan of gee nie, of dat hy nie daarvan bewus is, dat dit deur iemand van sy kant of in sy belang aangegaan of gegee is, of aangegaan en gegee sal word nie, en dat hy ook nooit 'n werkkring sal soek of aanneem, waarvan hy kan vermoed, dat dit deur enige voorwaarde, belofte of watter middel ook van 'n voorafgegane ooreenkoms, aan hom opgedra word.

V. Dat met die beroep (art. 256) van 'n predikant by die gekombineerde kerkraadsvergadering alvorens die groslys gevorm word, genoemde plegtige eed tesame met die hierbo uitgebreide Formulier in art. 253 aan die vergadering sonder kommentaar sal voorgelees word.

VI. Dat die Formulier alsdan saam met die

beroepsbrief aan die beroepene sal gestuur word.

VII. Dat geen beroep ooreenkomstig art. 263 sal goedgekeur word nie, alvorens die Ringsvoorsitter genoemde Formulier, wat deur die beroepene behoorlik onderteken is, in sy hande het.

VIII. Dat genoemde Formulier, wat deur die beroepene onderteken is, volgens 263 na die skrieba Sinodi sal gestuur word, wat alsdan eers sal voldoen aan die vereiste in art. 274.

IX. Dat Beskrywingspunt B51 verwys word na die Kommissie van Reviesie, wat met die bewuste doel voor oë behoorlik ondersoek sal instel en by die volgende sitting van die H.E. Sinode rapporteer.

U Kommissie meen hiermee voldaan te hê aan sy opdrag.

Met verskuldigde Hoogagting,

Die Uwe,

J. H. GREIJVENSTEIN, *Voorsitter.*
S. J. STANDER.
H. A. HANEKOM.
B. DE WET.
J. P. v. d. WALT.
C. F. KIES.
H. S. THERON.
J. B. NEETHLING.
C. R. KOTZé, *Skrieba.*

# VERSLAE, BESKRYWINGSPUNTE, Ens.

vir die

DERTIGSTE VERGADERING VAN DIE HOOG EERW. SINODE

van die

NED. GEREF. KERK IN DIE ORANJE VRYSTAAT, OP 16 APRIL, 1931, EN VOLGENDE DAE.

Bls.

A.—Verslae.

## VERSLAG—ALGEMENE SINODALE KOMMISSIE—1928 tot 1931

vir die 30ste vergadering van die HoogEerw. Sinode, sitting houdende te Bloemfontein op 16 April e.k. en volgende dae.

*HoogEerw., WelEerw., en Eerw. Here en Broeders,*

U Kommissie sou 'n lywig verslag kon indien as hy ook op al die kleinere sake wat voor sy aandag gekom het moes wys. Hy wil hom vergenoeg om alleen die volgende onder u welwillende aandag te bring: —

1.—*Personeel.*

Van die primarii lede het ons geagte Voorsitter, die H. E. Mod. volgens nuusblad berig, besluit om binnekort sy emeritaat te aanvaar. As Voors. het hy hom op bekwame wyse van sy taak steeds gekwyt. As afgevaardigde na die Ring van Bulawayo in 1929 het hy offisieel genoemde Ring, namens ons Kerk oorgeneem en het hy verslag aan u komm. gedoen omtrent sy afvaardiging. As ons verteenwoordiger op die Kuratorium Teol. Seminarium te Stellenbosch het hy op wakkere wyse gestry vir die suiwerheid van die leer van ons Kerk. U komm. laat dit aan die H. E. Vergadering oor op watter manier van hom afskeid te neem.

Van die ander primarii lede het twee ons verlaat. Ds. D. P. Cillie het 'n beroep aangeneem na Braamfontein en Ds. P. A. M. de Vos het Zastron verwissel met Alexandria. U komm. waardeer hulle dienste hoog. Ds. J. Rabie het hom die keuse van 'n beroep na Zastron laat geval en het opgehou lid van u komm. te wees.

Van die sekundi lede het sowel Ds. J. R. Alheit as Ds. S. J. Perold die Vrystaatse Kerk verwissel met die van die Kaap, terwyl Ds. H. C. J. Becker, tot ons spyt, terwille van die gesondheidstoestand van sy geagte gade, ons kennis gegee het dat ook hy sy emeritaat eersdaags gaan aanvaar. Hy het die Vrystaatse Kerk lang en getrou gedien en sal gewis getel word onder die, wat eenmaal sal hoor: Wel, gy goede en getroue diensknecht . . . . Ook van hom sal hierdie vergadering nou afskeid neem.

2.—*Vergaderings.*

Ses vergaderings—die gewone halfjaarlikse—is sedert die jongste Sinodale vergadering gehou. In alle gevalle, behalwe een, moes u komm. twee dae besig wees.

3.—*Pensioen.*

Sedert die Sinode van 1928 het Di. T. C. Donges en P. H. Coetzee op pensioen afgetree, e.g. by bereiking van pensioensouderdom nadat hy die Vrystaatse Kerk in verskillende werkkringe lang gedien het, en Ds. Coetzee, weëns swakke gesondheid. Ons bede is dat die Heer der Gemeente hom mag herstel om nog baie te kan doen in die wyngaard van sy Heer.

4.—*Gebou op Hoek.*

U komm. het, volgens opdrag van die Sinode, op die hoek van President Brand en Maitland strate, deur die Kerkekantoor kommissie laat optrek, in ooreenstemming met die besluit van die H. E. Sinode, 'n drieverdieping gebou, waarvan die eerste en derde verdiepings dien as kantore en die twede as koffiekamer. Die hele gebou is sò goed verhuur, dat hy 'n wins jaarliks afwerp. Verdere besonderhede sal die Kerkekantoor komm. kan verstrek. Die lede van die H. E. Vergadering sal weldoen as hulle die gebou, en veral die koffiekamer wil besoek.

5.—*Saakgelastigde.*

Die tydelike Saakgelastigde het hom sò knap van sy taak gekwyt dat u komm. hom in Julie 1928 permanent aangestel het teen 'n salaris van £500 stg. Die Kerkkantoor komm. het deur sy Voors. die Ed. E. R. Grobler, skriftelik by u komm. aanbeveel dat sy salaris nou sal verhoog word tot die van sy voorganger, en u komm. wens dit ter gunstige aanbeveling voor die H. E. vergadering te lê, veral omdat herhaaldelik geblyk het dat daar niks op sy werk te sê is nie.

6.—*Regsgedinge.*

U komm. het aangestel 'n komm. van Advies met die oog op hofsake waarin die Kerk moontlik betrokke kan raak. Die komm. bestaan uit Ds. P. J. J. Boshoff, mnr. J. S. M. Rabie en Adv. (nou Regter) P. U. Fisher.

7.—*Byvoegsel tot Kerkbode.*

U komm. het dit wenslik geag, na goedkeuring van die Raad der Kerke, sy eie Byvoegsel tot die Kerkbode uit te gee. U komm. wens natuurlik dat die Vrystaatse Kerk sy individualiteit en eiendommelikheid daarin sal bewaar, en hy het tot subredakteur benoem die Predikant van Ladybrand, ons hooggeagte Assessor.

8.—*Kwytskelding Teol. Stud. Onderst. Fonds.*

Voor u komm. het gedien 'n versoek van die Transvaalse Kerk, dat nl. gelde aan hierdie fonds verskuldig deur Ds. J. le R. Retief, vroeër van Dullstroom, sal kwytgeskel word. Daar u komm. oortuig is van die bedenklike en allertreurigste omstandighede, waarin die swaarbe-

proefde broeder verkeer, weëns verswakte gesondheid, het hy aan die versoek voldoen. Volgens Art. 393 : 4b moet die Sinode sy goedkeuring hieraan heg en u komm. vertrou, saam met Ds. Retief, dat daar geen beswaar teen sal geopper word nie.

9.—*Na Sinode verwys.*

Ettelike sake het voor u komm. gedien waaroor hy hom nie kon uitspreek nie en wat hy dus na hierdie H.E. vergadering verwys het. Hier volg hulle :—

(a) Versoek van die Bestuur van die inrigting vir Doofstommes en Blindes te Worcester om nl. 'n jaarlikse kollekte in die gemeentes te hou.

(b) Versoek van Ds. D. Wilcocks, met medewete van die Kaapse Kerk, om 'n verteenwoordiger te benoem op die Kuratorium Sending Ints. te Wellington.

(c) Versoek van Alg. Sondagsk. Sekr. van die Komm. van Gefedereerde Kerke

1. Om 'n deel van die winste van De Kerkbode af te staan vir die inlegpenninge en addisionele kontribusies benodig om die algemene sekretaris van Sondagskole aandeel te laat kry aan die pred. pens. fonds en
2. om hom te laat deel in die Vrystaatse pensioen fonds.

(d) Versoek komm. vir nuwe sangwysies om die vermeerdering en vertaling van ons Psalme en Gesange aan daardie kommissies op te dra.

(e) Versoek van die Hoofbestuur O.V.V. om offisieel erken te word.

(f) Versoek van Arb. Kol. Komm. om minder dan £30 stg. p.a. by te dra vir administrasie aan die Kerkkantoor.

(g) Versoek van Arb. Kol. Komm. om ontslae te wees van bydraes tot die Pred. Pens. fonds.

(h) Versoek inrigting te Worcester om 'n deputasie te ontvang tydens hierdie H. E. Vergadering.

(i) Versoek Intern. Krist. Poliesie-Vereniging om 'n verslag te ontvang.

10.—*Greyfonds.*

U komm. het die rente van die Greyfonds vir die drie jaar as volg verdeel :—

| Jaar | Oranje | Grey |
|---|---|---|
| 1928 | £200 | £400 |
| 1929 | £250 | £350 |
| 1930 | £450 | £150 |
| | £900 | £900 |

11.—*Dispensasie.*

Daar was geen enkele vergadering waarby u komm. nie gevra was om dispensasie te verleen, veral in verband met Artt. 51 en 52.

12.—*Algemene Armesorg.*

U komm. het deur middel van sy skrieba alle kerkrade versoek om groter bydraes te gee vir hierdie saak, en die Saakgelastigde is opgedra om die Rhodesië Onderst. Fonds se behoeftes voor die aandag van die kerkrade te bring. 'n Subkommissie het selfs 'n besoek gebring aan die gemeentes, wat hulle verpligtings nie nagekom het nie. Grote skulde van gemeentes en sware tye was gewoonlik die verskoning van gemeentes wat agterstallig was. U komm. het besluit ,,nog bietjie'' uitstel te gee aan die paar gemeentes wat nog agter is.

13.—*Ring van Madzimoyo.*

Op versoek van die Alg. Sinod. Send. Komm., wat sy redes skriftelik daarvoor ingedien het, het u komm. besluit om die besluit van die H. E. Sinode van 1928 i.s. die aansluiting van die Ring van Madzimoyo by die Kerk van Midden Afrika Presbyteriaans, te suspendeer tot hierdie H. E. verg. en die Sendingraad is gevolglik gelas geen verdere stappe in hierdie saak te neem nie.

14.—*Ring van Bulawayo.*

Aangesien meer dan twee derdes van die Kerkrade gestem het vir die inlywing van die Ring van Bulawayo is die inlywing nou 'n voldonge feit. In sy verg. van Aug. 1929 het u komm. vir die eerste maal die Ring offisieel in sy midde verwelkom en is die Ring Gods beste seën toegewens en is die lede van ons Kerk in Rhodesië aangespoor om getrou te wees aan die godsdiens en sedes van ons voorvaders, om te volhard in die stryd vir ons taal en om sendingwerk te behartig in die verskillende gemeentes.

15.—*Portret* 1897.

By ons verg. van Febr. 1929 is aan u komm. aangebied deur die Kerkraad van Reitz 'n portret van die H. E. Sinode van 1897, 'n historiese besitting wat hoog op prys gestel word. Mag hierdie handelwyse navolging vind.

16.—*Woltemade Fonds.*

In sy Julie 1929 verg. het mnr. D. Smal, stigter van die Woltemade Fonds, hierdie fonds aan ons Kerk aangebied, omdat ons Kerk pro rata meeste bygedra het tot die fonds. 'n Konsep-reglement is reeds opgetrek vir die fonds. In Jan. 1930 het mnr. Smal, om redes wat u

komm. nie duidelik verstaanbaar was nie, gevra dat hy mag ontslae wees van sy aanbod wat betref die deel van die fonds wat handel oor seuns wat predikant wil word. Daar hy reeds besig was met insameling van die fonds vir hoër onderwys vir kinders van sendelinge, het hy versoek daarmee voort te gaan. Dinge was nie vir u komm. in die reine nie. In Julie 1930 het u komm. finaal besluit dat hy die Woltemade fonds alleen sal aanvaar onder voorwaarde dat die hele fonds onbelas en in kontant aan u komm. oorhandig sou word. Die Transvaalse Komm. wat nog steeds as trustees opgetree het, is hiervan verwittig. Na ons jongste verg. is antwoord van die Transvaalse Komm. gekom.

Intussen het u komm. aanvaar 'n deel van die fonds vir hoër onderwys vir kinders van sendelinge en is die Alg. Sinod. Send. Komm. gevra 'n konsep-reglement daarvoor op te trek.

17.—*Naturelle-onderwys.*

In samewerking met die Sinod. Alg. Send. Komm. het u komm. dit verkry dat vanaf 1930 Afrikaans verpligtend gemaak is in laer naturelle-skole. Nog steeds is u komm. ook in samewerking met die Alg. Send. Komm., besig om van die H. E. Regering te verkry dat die skole wat na die Boere-oorlog te Witzieshoek ontneem is van ons Kerk, weer aan ons Kerk sal teruggegee word.

18.—*Bearbeiding Studente.*

Op versoek van die Raad der Kerke het u komm. benoem Dr. J. H. Greyvenstein en Dr. H. C. de Wet as ons verteenwoordigers op die Komm. vir bearbeiding van studente in Uniwersiteitskolleges en Normaalskole in die Noordelike provinsies.

19.—*Plaas present.*

In Aug. 1930 het u komm. met groot dankbaarheid verneem van 'n plaas in die distrik van Bethulie wat mnr. F. G. Tromp onder voorwaardes in die Kerkkantoor bewaar, aan die Vrystaatse Kerk present gegee het. U komm. het natuurlik nie nagelaat sy hartelike dank aan die donateur oor te bring nie.

20.—*Eerw. Senator Smit.*

Daar Eerw. C. J. van R. Smit, weëns sy kennis van Sesoetoe en van naturelle-aangeleenthede, deur die H. E. Eerste Minister gevra is om te dien op die Senaat, het u komm. voldoen aan die versoek van die Sendingkerk om hom sy status te doen behou en om hom aandeelhebber te laat bly aan die Send. Pens. fonds. Eerw.

Smit wy sy tyd buite die Senaat nog steeds aan sendingwerk.

21.—*Sending-aangeleenthede in Rhodesië.*

In sy verg. van Jan. 1930 het u komm. besluit, aangesien Art. 211: 1 en 2 vereis dat elke gemeente in die N. G. K. van die O. V. S. sendingwerk moet doen op die dorp en in distrikte volgens grense van die moedergemeente, en aangesien die Kaapse kerk tans sendingwerk doen op die dorpe en in die distrikte van die gemeentes van die Ring van Bulawayo, die Sinode van die Kaapse Kerk te vra onverwyld opdrag te gee aan hulle Alg. Send. Komm. om te onderhandel met die Alg. Send. Komm. van die Vrystaatse Kerk ten einde hierdie teenstrydigheid reg te maak. Die saak is, soos sal blyk uit die rapport van genoemde komm. nog nie finaal afgehandel nie.

22.—*Aktuariële Rapport Pred. Pens. Fonds.*

U komm. het, ten einde die moontlikheid te oorweeg om die pensioen vir predikante te verhoog, besluit om andermaal 'n aktuariële rapport oor die fonds aan te vra. Ook is aan die aktuaris opgedra te oorweeg in hoeverre die fonds affekteer sal word indien predikante aftree na 25 jaar i.p.v. na 30 jarige dienstyd.

23.—*Legaat.*

By sy Julie 1930 verg. het u komm. met blydskap verneem dat wyle mev. M. M. du Preez van Newcastle aan die Vrystaatse Kerk die som van £570 stg. bemaak het vir teologiese studente en weeshuise. Hierdie H. E. Verg. sal moet besluit hoe die gelde gebruik sal word.

24.—*Skuld Jubileumsaal.*

Die Kerkkantoor Komm. het aan u komm. sy redes gegee waarom die skuld op die Jubileumsaal sal betaal word. U komm. kon egter nie aanneem die aanbeveling van genoemde komm. om nl. 6d. of selfs 4d. per lidmaat vir die saak te hef nie. Die wins wat die gebou op die hoek afwerp is te gering om te verwag dat daaruit die skuld kan vergoed word, vandaar dat u komm. die saak graag na hierdie H. E. verg. verwys.

25.—Gebruik *Ongeordende werkers* en ons verhouding tot *A. E. B. en Oxford Groep.*

Hierdie twee sake het die aandag van u komm. geniet. 'n Rapport wat 'n subkommissie hieroor uitgebring het, is nie aanvaar nie en die twee sake word vir behandeling en voorligting na hierdie H. E. Verg. verwys.

26.—*Leninge.*

Van tyd tot tyd is leninge uit kerkfondse aan kerkrade toegestaan, natuurlik eers nadat die kerkkantoor komm. hom oortuig het dat die nodige sekuriteite verkry is.

27.—*Send. Pens. Fonds.*

Tot blydskap van u komm. het van tyd tot tyd heelwat sendelinge en sendingwerksters aandeel gekry aan die Send. Pens. Fonds.

28.—*Ander Sake.*

Ander sake van belang word of deur middel van aanbevelings of deur versoekskrifte voor die aandag van die H. E. Sinode gebring.

29.—*Sluiting.*

Die sluiting van die Sinode sal deur een van die predikante van die Ring van Smithfield waargeneem word.

Vertrouende hiermee aan ons opdrag voldaan te hê en die H. E. vergadering Gods rykste seën toebiddende, noem ons ons met agting,

U Dw. Drs. en Broeders,

P. Boshoff, Mod.
P. S. van Heerden, Ass.
C. R. Ferreira, Skr.
H, C, J. Becker
A. C. van Wyk
R. J. van Niekerk
P. W. G. Snyman
H. S. M. Botha
J. J. van Niekerk
A. J. Malherbe
F. J. Joubert
J. P. van der Spuy
J. J. du Preez
P. H. van Huyssteen
A. M. Heyns
P. J. Pienaar
T. Barry
P. J. van Vuuren
S. W. Naudé
J. A. Pienaar
D. J. B. Wiese.

# VERSLAG VAN SKRIEBA EN AKTUARIS SINODE.

Aan die HoogEerw. Moderator,

Ondergetekende het die eer as volg van sy werksaamhede te rapporteer :—

1.—Die Notule van die H. E. Sinode van 1928 is na afloop van die vergadering in boekvorm uitgegee.

2.—Op las van die Moderator het hy ses gewone halfjaarlikse vergaderings van die Algemene Sinodale Kommissie minstens 30 dae voor die dag van samekoms bymekaar geroep.

3.—Die handelinge van die Algemene Sinodale Kommissie het hy kort en sakelik in ons kerkorgaan so gou moontlik na afloop van die vergadering gepubliseer.

4.—Die H.E. Sinodale Vergadering van 1931 het hy 3 maande voor die datum van opening byeen geroep.

5.—Sy Edele die Administrateur, Hoofde van Staatsdepartemente, verteenwoordigers van Evangeliese Kerkgenootskappe te Bloemfontein is beleefdelik uitgenooi om die opening van die H.E. Sinode op 16 April e.k. by te woon.

6.—Die menigte van beskrywingspunte vir hierdie H.E. vergadering het hy, so goed hy kon, gereël en 30 dae voor die vergadering in DIE KERKBODE gepubliseer. Beskrywingspunte, met die oog op wetsverandering en wetsverklaring, het hy gereël en ses weke voor die opening van die Sinode aan die Voorsitter van die Kommissie van Rewiesie oorgestuur.

7.—Soos gewoonte is, is hy, met behulp van die Saakgelastigde, besig om die verslae, beskrywingspunte, versoekskrifte, ens., voorlopig in boekvorm te publiseer sodat elke lid van die Vergadering, na hy vertrou, 'n eksemplaar kan hê.

8.—Hy het steeds daarvoor gesorg dat predikante, wat nog nie hulle aanstelling as huweliksbevestigers besit nie, daarvan voorsien word en wel vir die hele Unie van Suid-Afrika.

9.—As Skrieba moet hy baie van sy tyd wy aan briefwisseling—briefwisseling wat so uitgebrei word, dat as hy 'n paar dae van huis is, hy des te harder moet worstel om agterstallige werk gedaan te kry.

10.—As Aktuaris word hy dikwels gevra vir die uitleg van wetsartiekels.

11.—Aan predikante en sendelinge—e.g. wanneer hulle as kandidate bevestig is—het hy Aktes van bevestiging uitgereik. Die volgende B.B. is daarvan voorsien geword: Eerw. A. J. J. Schutte, Eerw. J. M. A. de Beer, Ds. A. T. Martinson, Ds. J. J. le Roux, Eerw. J. H. Robbertze, Eerw. W. A. F. Cilliers, Eerw. J. L. Janse van Rensburg, Eerw. J. H. Loots, Ds. J. H. van Loggerenberg, Eerw. L. P. Maree, Eerw. C. Liebenberg, Eerw. S. F. Skeen.

N.S.—Aangesien die Kerkwet nog nie voorsiening maak vir die uitreik van Aktes aan Naturelle Leraars nie, is nog niemand van hulle daarvan voorsien nie.

12.—Soos gewoonlik word die predikante wat dit nog nie gedoen het nie, versoek om die Formulier Boek, tydens die sitting van die H.E. Sinode, te onderteken.

13. Hy vertrou die H.E. Sinode sal dit nie as oorbodig beskou nie, as hy Konsulente beleefdelik herinner aan die vereistes van Artt. 253 en 273.

Vertrouende hiermee voldaan te hê aan sy taak hom opgedra, wens hy hierdie belangrike H.E. Vergadering die leiding van die Allerhoogste van harte toe.

Hoogagtend,
U dw. dr. en br.,
C. R. FERREIRA,
Skrieba en Aktuaris Sinode.

Kopjes,
24 Feb., 1931.

RAPPORT VAN DIE KERKKANTOOR KOMMISSIE VAN TOESIG oor die jare 1928, 1929 en 1930, wat moet voorgelê word aan die Hoog Eerw. Sinode van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje Vrystaat, sitting houdende te Bloemfontein, op 16 April 1931 en volgende dae.

---

*Aan die Hoog Eerw. Moderator.*

Hoog Eerw. Heer,

Die Kerkkantoor Kommissie van Toesig het die eer om as volg aan u te rapporteer :—

1. *Vergaderings.*—In die afgelope drie jaar het u Kommissie 16 vergaderings gehou. Die werksaamhede was voorspoedig en die gees van samewerking baie aangenaam.

2. *Beleggings.*—Vir die tydperk onder behandeling was daar in 1928 en veral in 1929 'n buitengewone styging in grondwaarde en sedert 1930 'n aansienlike daling.

U Kommissie het egter geen rede om te twyfel aan die sekuriteite nie. Hy beskou die belegginge, selfs onder teenswoordige omstandighede, as volkome veilig. 'n Bewys hiervan is die feit dat ons met die sluiting van die laaste boekjaar slegs een uitstaande rente (£54) gehad het. (Later : Die £54 is kort ná die sluiting van die boekjaar betaal.—S. J. N.).

Die beskikbare gelde is almal belê. Die totale renteinkoms vir 1930 is £9681-7-8. Dit is die Kommissie andermaal 'n genoeë om te kan getuig dat, tenspyte van die moeilike tye, ons elke jaar meer as die gewone 6 pSt. rente verdien het op die rente-draende kapitaal oor die drie jaar onder behandeling.

3. *Administrasiekoste.*—Die administrasiekoste beloop omtrent 'n half pSt. op die totale som wat deur die Kerkkantoor ge-administreer word. In vergelyking met ander besighede kan dit as baie gunstig beskou word.

4. *Sinodale Kollektes.*—Dit is u Kommissie 'n baie groot plesier om andermaal te kan getuig van die prysenswaardige gees van samewerking wat daar nog steeds heers en meer en meer sig openbaar, tussen die Voorsitters en Kassiers van Kerkrade aan die een kant en die Kerkkantoor aan die ander kant. U Kommissie voel dat dit hom pas om langs hierdie weg sy innige dank en waardering uit te spreek teenoor die Kerkrade. Dit is dan ook grootliks aan hierdie goeie verhouding te danke

dat die Kerkkantoor andermaal daarin geslaag het om die oor die sewe-honderd Sinodale kollektes per jaar, nou al vir die laaste vyf jaar agtereenvolgend in te kry voor die sluiting van die boekjaar. (Deur 'n oorsiggie het een Kassier eenkeer ongelukkig sy tjek vir een kollekte 'n dag of wat te laat gepos).

5. *Registers.*—Die Doop- en Lidmaat-Registers is almal in orde en behoorlik ingebind. Daar was 'n buitengewone toestroming van aansoeke vir rektifikasie in die rergisters. Byvoorbeeld in die afgelope twee jaar het daar ruim oor 'n 200 aansoeke, goedgekeur vir rektifikasie, ingekom.

6. *Fondse.*—Die fondse onder administrasie van die Kerkkantoor tel nou 33, en die gesamentlike bedrag daarvan beloop £244,340-0-6. Met die stigting van die kantoor 13 jaar gelede, het die kapitale bedrag gestaan op £116,358-9-2, wat beteken 'n vermeerdering van £127,981-11-4 in die tydperk genoem.

7. *Die Finansiële Staat en Rapport van die Ouditeure* word hierby aangeheg. Sien bylaes.

Wat die fondse afsonderlik betref, word die volgende gerapporteer :—(Die syfers refereer na die betrokke fonds in die Finansiële Staat).

I. SUSTENTASIEFONDS.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Op 1 Januarie 1928 het die fonds gestaan op ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... | £67,907 | 12 | 2 |
| en op 31 Desember 1930 het die fonds gestaan op ... ... ... | £68,902 | 7 | 8 |
| 'n Vermeerdering van ... ... ... ... ... | £994 | 15 | 6 |

Die batig saldo op 31 Desember 1930 was £322-1-7. Dit is ruim £300 minder as wat die fonds in die vorige drie jare gegroei het. Met die vinnige toeneem van nuwe gemeentes egter in die laaste jare, sal die fonds dit moeilik vind om voortaan sy verpligtinge na te kom. Soos die toestand nou is, sal aan die 72 Vrystaatse gemeentes en Spoorwegsending (vir twee sendelinge) 'n gesamentlike bedrag van £5820 per jaar moet betaal word, en daarby kom nog die administrasie van £200 wat die som op £6020 per jaar bring. Die inkoms (rente en heffinge) vir 1930 is £6089-14-1. Die H.E. Sinode sal dus een van twee dinge moet doen :—

(a) Die toelae van £80 per jaar aan elke gemeente verminder met *minstens* £10 per jaar,

of

(b) Die Heffinge aansienlik te vermeerder.

Die eerste skyn die mees aanneemlike te wees.

3. Is die predikant of predikante van u gemeente in die afgelope kerkjaar langdurig of buitengewoon afwesig gewees? So ja, vir watter redes?

4. Hoeveel maal is by u gedurende die afgelope jaar oor die Heidelbergse Kategismus gepreek? Is die lydenstowwe op die gewone tyd behandel? En is die Kerkhervorming op 31 Oktober of naby, herdink?

5. Word die Heilige Awendmaal in u gemeente met voorbereidings- en dankseggingsdienste, vier maal in die jaar gevier?

6. Word in u gemeente ook Sondagskole gehou, op die dorp en in die wyke? Wat is die opkoms? Hoeveel kinderdienste is in die afgelope jaar gehou?

7. Word daar openbare Bidstonde gehou: in die kerk—wanneer? In die wyke: Hoeveel en wanneer?

8. Word daar ook gereeld Katkisasie gehou vir die onderwys in Bybelgeskiedenis, en in die geloofsleer, en sedeleer; en in die Kerkgeskiedenis? Watter handboeke word gebruik?. Art. 174.

9. Is daar lidmate op die bepaalde tyd in u gemeente aangeneem? Wanneer is by u die bepaalde tyd?

10. Word daar nie atteste aangeneem, wat ouer is as één jaar en ses weke nie (Art. 69:2) ook nie afgegee aan persone wat reeds langer as ses maande vertrek het nie (Art. 69:2); behalwe om besondere redes in altwee die gevalle? Vergelyk Art. 67:10.

11. Hoe groot is die sieletal in u gemeente, en hoeveel daarvan is lidmate?

12. Hoeveel is in die afgelope kerkjaar in u gemeente, deur belydenis aangeneem? Hoeveel met getuigskrifte van elders aangekom? Hoeveel pare is in die huwelik kerklik bevestig?

13. Word by u die wat gedoop is, en die lidmate wat aangeneem, aangekom en vertrek het, sorgvuldig aangeteken? (Die afgevaardigde lê by die antwoord op hierdie vraag, by die Ringsvergadering aan die Voorsitter, die gevraagde en geoutentiseerde afskrifte voor. Vergelyk Art. 72 en 74.)

14. Is daar behoorlike werk gemaak van die gemeente, en in besonder van die krankes? Uit hoeveel huisgesinne bestaan u gemeente? En hoeveel daarvan is in die afgelope kerkjaar herderlik besoek?

15. Is daar behoorlik opsig gehou oor die gemeente, deur die Kerkraad en was die ouderlinge die predikant daarin behulpsaam?

16. Word daar voor gesorg, dat geen oefenaar, sonder toestemming van die predikant, in die gemeente oefeninge hou nie (onder oefeninge word ook dié van begrafenisdienste verstaan).

17. Sorg die diakene oplettend vir die insameling en bewaring van die aalmoese en andere inkomste van die kerk? En word daar behoorlik rekenskap van uitgawes en inkomstes gegee?

18. Word daar voor gesorg, dat die poste van koster en ander kerklike bedienings toevertrou is aan persone wat daarvoor geskik is? Is hulle lidmate van die gemeente en van onberispelike wandel?

19. Wat word in u gemeente gedoen vir die plaaslike sending? Vir die sending binne en buite die grense van die O.V.S.? Hoeveel is daar in die afgelope kerkjaar vir die sending in die algemeen ingesamel?

20. Word in u gemeente ook buite kerke gehou?

21. Is die lede van u Kerkraad van onberispelike wandel en leer? Neem hulle die kerkraadsvergaderinge getrou waar? Is hulle getrou in die bywoning van die openbare eredienste, en stel hulle belang in die Sondagskole?

22. Vind daar jaarliks 'n gereelde aftreding plaas van ouderlinge en diakene, ooreenkomstig Art. 51:1?

23. Hoeveel kerkraadsvergaderinge het u in die afgelope kerkjaar gehou? Is daar gereeld notule gehou van die handelinge van die Kerkraad?

24. Is daar rede om te kla oor die staat en administrasie van die kerklike goedere en geboue? Staan die kerklike vaste eiendomme op die naam van die Kerkraad geregistreer?

25. Is daar by u gesorg vir 'n behoorlike woning en 'n toereikende salaris vir die predikant? En vervoermiddel? (Art. 67:17).

26. Is al die kollektes, deur die Sinode bepaal, in u gemeente gereeld gehou, en verantwoord? Hoeveel is bygedra?

(a) Die Binnelandse Sending:

In April?

In Oktober?

(b) Die Sustentasiefonds van die Kerk?

(c) Teologiese Studente-Ondersteuningsfonds?

(d) Teologiese Kweekskool op Stellenbosch?
(e) Spoorweg Sending?
(f) Buitelandse Sending?
(g) Brits en Buitelandse Bybelgenootskap?
(h) Die Algemene Armesorg?
(i) Sending Instituut, Wellington?
(j) Onderwys van arm kinders (Julie Nagmaal)?

III.—Word aan die predikant van Philippolis opgedra om die Register van die vernaamste sake in behoorlike orde te bring.

J. A. PIENAAR,
Voorsitter.
J. P. VAN DER SPUY,
C. J. VAN NIEKERK,
Skribas.

Bloemfontein,
4 Maart, 1931.

---

## DIE SENDING VAN DIE N.G. KERK. O.V.S.

---

## VERSLAG VAN DIE SINODALE ALGEMENE SENDINGKOMMISSIE.

---

*Aan die Hoog Eerw. Sinode wat sitting hou op Bloemfontein op Donderdag, 16 April en volgende dae.*

Hoog Eerw. Heer, Wel Eerw. Here en Eerw. Brs.,

U Kommissie wat die behartiging van die Sendingwerk van ons Kerk vir sy rekening het, het die eer u hierdie verslag van sy werk vir die laaste drie jaar voor te lê.

Die werk van u Kommissie bestaan uit drie hoofde, nl.: *A*. Binneland; *B*. Buiteland en *C*. Onder die Jode. Dit is 'n groot, veelomvattende en moeilike werk, maar die troue Heer het krag na die dag gegee en het steeds sy hand van beskerming oor sy werk gehou.

### A.—BINNELAND.

1. *Die Sendingwerk in ons Gemeentes*:—Daar is tans 61 gemeentes en 12 werkkringe. Rietfontein, Bethlehem-Wes en Heilbron-Suid werk nog saam met die ou gemeentes.

Op Melsetter, Umtali, Enkeldoorn en Gwelo word sover as ons weet, nog plaaslik nie Sendingwerk gedoen nie. Verder word volgens die vereiste van die Wet in al ons Gemeentes in die O.V.S. en Rhodesië plaaslik Sendingwerk gedoen.

2. *Personeel*:—Daar is tans 33 Sendelinge, 1 oefenaar, 2 dames, 11 naturelle leraars en 49 evangeliste.

3. *Geestelike Werk*:—Sedert die Sinode van 1928 is daar in die volgende gemeentes: Thaba 'Nchu, Frankfort, Villiers, Fauresmith en Jagersfontein, Parys, Kopjes, Petrus Steyn, Edenburg-Reddersburg, Bloemfontein-Noord en Theunissen (tydelik) Sendelinge bevestig en naturelle leraars op Memel, Fouriesburg en Trompsburg.

Kerkgeboue is vergroot of nuwes gebou op die volgende dorpe: Wesselsbron, Tweeling, Brandfort, Trompsburg, Wepener, Springfontein, Bethulie, Boshof, Viljoenskroon, Smithfield, Kroonstad, Petrusburg en Bloem-

fontein-Noord (kleurlinge). Dan is daar etlike kerkgeboue in die Buitewyke opgerig, wat seker 'n verblydende teken is. Die Gemeente van Senekal staan in dié opsig nommer *een*!

Die lidmate het ook vermeerder. Daar is dus groei in ons Binnelandse Sendingwerk wat die uiterlike betref; ons vertrou dit is ook die geval wat die geestelike lewe betref. Die opkomste is oor die algemeen baie goed en daar is groot belangstelling.

4. *Onderwys*:—Die onderwys het verbasend vooruit gegaan in die laaste jare. Die Staat gee die salarisse van die onderwysers, hoewel die skole deur die Sendinggenootskappe, óf gesamentlik óf afsonderlik beheer word. Die Wesleyaanse Kerk beheer die meeste skole. Ons Kerk kom twede. Die dors na onderwys vir hul kinders is by die naturelle baie sterk. Daar is ook 'n aantal buiteskole. In sommige gevalle het van ons boere die geboue daar gestel. Die plaasskool is 'n middel om die naturelle uit die dorpe te hou. Ook is ons bly om te sê dat moedertaalonderwys en ook Afrikaans so stadig tot hul reg kom waar dit vroeër byna uitsluitlik net Engels was.

5. *Spesiale Werkkringe*:—

(a) *Witzieshoek.*—Met die Sinode van 1928 het u Kommissie gerapporteer dat dit nie goed gaan met die werk in Witzieshoek nie deurdat die skole uit die beheer van die Kerk geneem is sedert die Twede Vryheidsoorlog. Die Regering is per deputasie tweemaal gedurende die laaste twee jaar genader; maar sover is die skole nog nie teruggegee aan die Kerk nie, hoewel die Naturelleraad toegestem het dat die skole kan oorgaan na die Kerk. Al wat nou hinder is die toestemming van die Departement van Naturellesake.

U Kommissie het ook 'n twede leraar in die Hoek beroep, in die persoon van Eerw. D. J. Faasen. Die V.S. Bond Hoofbestuur het ook 'n dame in die Hoek geplaas wat ook heelwat doen aan Huishoudkunde. Sy het oor die 20 meidjies in haar skool. Dan is daar ook aangestel, om die werk te bevorder, 'n Kommissie van Beheer. Die hoop word gekoester dat daar nou 'n beter dag vir Witzieshoek aangebreek het, en dat die skole spoedig onder ons beheer sal kom.

(b) *Thaba 'Nchu.*—Eerw. M. D. Groenewald (vroeër was hy in ons Buiteland) is tans werksaam op Thaba 'Nchu. Daar is 'n spesiale oproep gemaak vir fondse, ,,Ereskuld aan die Barolongs,'' om 'n Kerkgebou wat as 'n dankbare herinnering sal staan aan wat die

ou Kaptein Maroka en sy volk vir ons Voortrekkers gedoen het. Daar is reeds £500 in hande.

(c) *Jagersfontein.*—Wat nog altyd as 'n spesiale werkkring beskou was, het nou saam met Fauresmith 'n sendeling, wat die werk in die twee gemeentes sal behartig. Dit is 'n stap in die regte rigting, en u Kommissie is dankbaar daaroor.

(d) *Stofberg.*—Hierdie inrigting het baie vooruitgegaan in die laaste tyd. Die staf in die Normaalskool word nou deur die Staat betaal. Die getal leerlinge is groter en goeie werk word gedoen. Vir twee jaar was aan die hoof van die Normaalskool, Mnr. Bonnet, 'n bekwame man, met deeglike kennis van Sesoetoe. Tans is Mnr. Steensma die hoof. Die Stofberg-Kommissie was gelukkig om hom te kry. Die leraars en evangeliste klasse gaan nog voort. Daar het egter verandering plaasgevind. 'n Admissie is ingestel vir die toelating van kandidate vir die leraars amp.

*Algemeen.*

1. Daar was groot moeilikheid in die Sendingkerk. Die Naturelle leraar van Kroonstad, Eerw. Sentso, is afgesit weens geldverduistering. Hy het ons Kerk verlaat met oor die 100 lidmate en het by die A.M.E. Kerk aangesluit, wat hom opgeneem het sonder enige ondersoek in te stel. Ook is die evangelis van Edenville afgesit. Hy is ook met 'n aantal lidmate na die A.M.E.-Kerk oorgegaan. Daar was ook moeilikhede met ander Naturelle leraars. Dit skyn of die agitators se invloed ook hier op die spel was en dat die Anti-Blankegees 'n rol gespeel het. Alles is nou egter stil en die werk gaan sy gewone gang.

2. In die O.V.S. is die I.C.U.-beweging baie stil in die laaste tyd.

3. *Die Basuin.* Volgens opdrag van die H. E. Sinode het u Kommissie 'n jaar gelede 'n Sendingblad in die lewe geroep—,,Die Basuin.'' Medewerking met die gefedereerde Kerke is gesoek; net Natal het ingestem om saam te werk. Die Kaapse Kerk het 'n privaat blad gekoop en die A.S.K. van die Kaapse Kerk gee tans sy eie blad uit.

Die Transvaalse Kerk, hoop u Kommissie, sal nog saam werk. Die eerste jaar van Die Basuin se lewe was 'n baie suksesvolle. Die blad vind baie byval en vervul in 'n lang gevoelde behoefte. Daar moet baie meer intekenare verkry word. Net die Gemeente van Kopjes

het 'n aansienlike getal intekenare. Die blad sal vir die volgende drie jaar finansiële hulp moet kry; daarna behoort hy selfstandig te wees en later 'n aansienlike wins af te werp.

U Kommissie wens hier daarop te wys dat die Kerk van die O.V.S. en kerklike liggame behoort in die eerste instansie die blad te ondersteun en nie langer blaaie van ander Kerke nie.

4. Waar daar geordende werkers dringend nodig is: Bethulie en Springfontein saam, Bultfontein, Hoopstad, Dealesville en Hertzogville saam, Edenville, Vredefort en Viljoenskroon saam, Odendaalsrust en Wesselsbron saam, Hobhouse, Oranjeville, Clocolan en Bulawajo.

5. Die finansies moet aansienlik verbeter word. Daar is vir die laaste drie jaar elke jaar 'n tekort in die kas vir die Binneland gewees.

6. Meer Gemeentes hou tans Sendingfeeste dan die geval vroeër was, maar 'n groot aantal hou nog maar slegs 'n kollekte in die Kerk. U Kommissie beveel aan dat die H.E. Sinode weer sy aandag aan hierdie saak gee en daarop aandring dat al ons Gemeentes saam die laste van die Sending moet dra. As elke Gemeente jaarliks 'n Sendingfees hou wanneer elke lidmaat en kind, óf per kaartjie óf per lys gevra word iets by te dra, dan sal daar nie tekorte wees nie. Vele hande maak ligte werk sal in hierdie geval ook waar wees.

7. U Kommissie is nie seker of aan die besluit van die H. E. Sinode van 1928 uitvoering gege is, nl. dat elke Sendeling na twee jaar die stamtaal moet ken.

8. Die belangstelling word gelukkig groter wat die werk hier by ons deure betref.

9. In Junie 1929 is 'n groot Alg. Sendingkongres op Kroonstad gehou. Op 'n paar na was al ons gemeentes in die O.V.S. verteenwoordig. Daar was selfs afgevaardigdes uit die Gemeentes in Rhodesië. Daar was oor die 200 afgevaardigdes en veel goed het van daardie kongres uitgegaan. Die deeglike referate is in boekvorm versprei in ons land.

10. Vir die Binneland het ingekom gedurende die jare 1928, 1929 en 1930:—

| | |
|---|---|
| (1) By die Kerkkantoor die som van ...... | £5,169 |
| (2) Plaaslik deur Gemeentes gespandeer | £42,775 |
| Tesame vir Binneland ........... | £47,944 |

## B.—BUITELAND.

I. *Personeel*: Sedert die laaste Sinode is daar deur die dood ons ontval Eerw. F. J. Botha en Mev. Eerw. J. J. Visagie. Die volgende Broeders het die werk om een of ander rede verlaat: Ds. D. P. Laurie, Eerww. M. D. Groenewald en L. C. van der Merwe, Menere F. J. van Eeden, H. Groenewald, C. A. Meyer, H. Liebenberg, S. Bekker, en Mej. Vorster.

II. Die volgende is tans werksaam is ons Buiteland:—

1. *Madzimoyo*. Ds. en Mev. W. A. Krige, Dr. M. W. Retief, Dr. en Mev. W. F. Knobel, Mnr. L. B. van der Walt (Hoof Normaalskool), mnr. en mev. J. Taljaard (onderwyser), mnr. W. Dippenaar (boumeester), mej. Schoeman (verpleegster), en mej. C. Vorster (meidjies tehuis).

2. *Fort Jameson*. Ds. en mev. C. P. Pauw, mnr. en mev. C. J. Groenewald (boekhouer), en mej. D. Botha (onderwyseres).

3. *Nsadzu*. Eerw. en mev. J. Pieters, Mej. C. D. Erasmus (verpleegster en hoof van Melaatse Kolonie).

4. *Nyanji*. Eerw. en mev. S. H. Pienaar, mnr. N. L. van der Merwe (onderwyser), mej. G. Riphagen (verpleegster) en mejj. M. Theron en M. Brandt (meidjiestehuise en werk onder vroue).

5. *Merwe*. Eerw. en mev. O. S. Theron, mej. Jansen (verpleegster), mej. S. van der Heever (meidjies-tehuis) en mej. C. Krige (onderwyseres).

6. *Hofmeyr*. Eerw. en mev. C. J. J. Visagie en mej. M. le Roux (verpleegster).

7. *Tamanda*. Eerw. en mev. G. H. Veltman en mej. F. van Niekerk (onderwyseres).

8. *Kamoto*. Eerw. C. Smit, Jnr.

9. *Magwero*. Mej. E. Botes (skool vir blindes), mej. P. Spies (meidjies-tehuis).

10. *Derika* en *Witkop* (ons plase). Mnr. en mev. G. Dippenaar.

11. *Broken Hill*. Eerw. en mev. P. J. Smit, Snr.

III. Sedert die laaste Sinode is die volgende nuwe werkers(sters) uitgestuur:—Dr. W. F. Knobel, Mnre. H. Liebenberg, L. B. van der Walt, N. L. van der Merwe, W. Dippenaar en G. Dippenaar, Dr. M. W. Retief, Eerww. L. C. van der Merwe en C. Smit, en mejj. Erasmus, Jansen en Schoeman.

IV. *Geestelike Werk.*—Die werk het sy gewone gang gegaan. Die getalle wys aan dat daar vooruitgang was. Die getalle vir 1930 is as volg:—

| | |
|---|---|
| Lidmate ... ... ... ... ... ... ... | 8,249 |
| Doopklaslede ... ... ... ... ... ... | 3,238 |
| Volwassene Gedoop ... ... ... ... ... | 430 |
| Kinders Gedoop ... ... ... ... ... | 424 |
| In Doopklas opgeneem ... ... ... ... | 555 |
| Huwelike ... ... ... ... ... ... ... | 117 |
| Buiteposte ... ... ... ... ... ... ... | 476 |
| Onderwysers ... ... ... ... ... ... | 438 |
| Skoolgaandes ... ... ... ... ... | 23,748 |
| Senior Evangeliste ... ... ... ... ... | 15 |
| Leraars ... ... ... ... ... ... ... | 1 |
| Gem. Bydraes ... ... ... ... ... | £337/2/8 |

Die Evangelie oefen steeds sy krag uit. By al die teleurstellings is daar tog baie wat tot blydskap stem. Die spesiale dienste deur ds. C. F. Scheepers gehou, was tot groot seën beide vir die Sendingstaf sowel as vir die Inboorling Christene.

V. *Onderwys.* Daar het groot veranderings plaas gevind in die laaste jare wat die onderwys van die Inboorlinge betref. Die Regering bemoei hom tans baie met die saak. Die leer van Engels word, deur die Regering, baie op die voorgrond gestel. Die Jaarverslag van die Direkteur van Onderwys vir Naturelle vir 1929 het 'n lelike refleksie op ons volk en Kerk gewerp. Beide u Kommissie en die Sendingraad het sterk protes aangeteken, met die gevolg dat die aantyging deur genoemde persoon teruggetrek is. Hoe die onderwyspolitiek van die Regering in Noord-Rhodesië ons Sendingwerk gaan beïnvloed, sal die toekoms ons moet leer.

VI. *Mediese Werk.* Ons mediese werk het in die laaste drie jaar baie uitgebrei. Daar is tans, behalwe die dokter, vyf verpleegsters. Ook het ons werk onder die Melaatse begin. Dig by Nsadzu-stasie het die Regering 'n stuk grond gegee vir 'n Melaatse Kolonie. Mej. Erasmus, vroeër van Robben Eiland, doen kostelose werk daar. Die vereniging in Engeland, wat hul beywer vir die melaatse in die Britse Ryk, ondersteun die werk daar ook mildelik.

Die mediese werk onder blankes het ook vinnig uitgebrei en Dr. Knobel vra nou vir 'n klein hospitaal waar hy ons Sendelinge en ook ander blankes in kan opneem. Ons was baie gelukkig om 'n man soos Dr. Knobel te kry.

VII. *Skool vir Blindes.* Mej. Botes, wat hierdie werk vroeër op Nyanji gedoen het, het met haar laaste rustyd na Europa gegaan om 'n drukpers te koop vir haar skool. U Kommissie het in 1928 'n afvaardiging na die Sendingveld gestuur deur wie se invloed £100 van die Regering verkry is vir die drukpers vir die blindes, en £200 per jaar vir ons mediese werk. Tans is hierdie skool gevestig op Magwero, ons oudste stasie vanwaar die werk verskuif is. Mej. Spies, wat 'n meidjies-tehuis beheer, woon saam met mej. Botes, wat 'n baie groot en edel werk vir die blindes van Middel Afrika doen. Die blindes uit Nyassaland sal ook na ons skool gestuur word.

VIII. *Meidjies-Tehuise.* Hierdie werk is baie suksesvol. Ons beheer vier sulke tehuise, en in 'n lang gevoelde behoefte is tans voorsien.

IX. *Boerdery.* Die afvaardiging in 1928 het met die hulp van die Sendingraad sekere reorganisasiewerk gedoen.

Die boerdery is op 'n gesonde besigheidsvoet gesit en eerlang verwag u Kommissie 'n aansienlike wins van hierdie bron.

X. *Die Werkswinkel en Boekwinkel.* In hierdie afdelings is ook gereorganiseer en veral geëkonomiseer.

XI. *Die Finansies.* Vir 1928, 1929 en 1930 is ontvang die som van £37,259 9s. 8d. In die tyd is uitbetaal die som van £36,503 7s. 1d. (Sien finansiële staat vir verdere besonderhede.)

*Algemeen.*

1. Soos reeds gemeld, is in 1928 'n Kommissie gestuur (hul reiskoste is nie uit die kas geneem nie). Sekere reorganisasiewerk is gedoen. Daar is 'n sisteem ingevoer van rekwisiesies instuur elke kwartaal, en op algemene besparing is nadruk gelê.

2. Hierdie afvaardiging het gevind dat die besluit deur die H. E. Sinode in 1928 geneem, wat ons Sendingraad verlof gee om by die Kerk van Midden Afrika Presbyteriaans aan te sluit, nie tot nut van ons werk sal strek nie, en het by die H. E. Sinodale Kommissie aanbeveel die besluit te suspendeer. U Kommissie vertrou dat die besluit herroep sal word en ons werk daar nie sal saamsmelt met daardie Kerk nie.

3. Die pad van Fort Jameson oor Lusaka het ons gedurende laaste twee jaar 'n aansienlike som vir reiskoste bespaar.

4. Die eerste Naturelle leraar is tot die bediening toegelaat. Dinge het so ontwikkel dat u Kommissie oortuig is daar moet nou 'n Kerkorganisasie in die lewe geroep word min of meer soos ons Sendingkerk in die Oranje Vrystaat.

5. Dit spyt u Kommissie om hier te meld dat ds. C. P. Pauw bedank het en D.V. hoop hy in Desember vir goed na die Unie te kom. Weens die onderwys van sy kinders het dit vir hom en sy gade noodsaaklik geword. Meer dan 25 jaar het ds. Pauw die Sending gedien as hoof van die werk daar. Dit sal moeilik gaan om sy plek daar te vul.

6. Die groot aantal getroue Buitepos ondersteuners was een van die vaste bronne van inkomste.

7. Die bydraes van die verskillende Gemeentes is nog baie oneweredig deurdat almal nog nie insamelings hou nie.

8. Daar is ook nog enige van ons Broeders en Susters wat nog nie deur een of ander gemeente ondersteun word nie.

9. Met getrouheid het die Broeders en Susters hul werk gedoen, en op die voorbidding van die Kerk tuis word steeds gehoop!

10. U Kommissie wil hier ook sy dank en hoë waardering uitspreek vir die hulp en ondersteuning wat hy gekry het van die Hulpverenigings van ons Kerk, soos die V.S.B., die M.S.B., Kinderkranse en Sondagskole. Die V.S.B. het sedert die laaste Sinode ook uitgestap na ons verarmde volksgenote in die agterbuurtes van ons groot stede sodat daar tans drie werksters besig is onder ons arme, nl. twee op Bloemfontein en een op Parys. Ook wil u Kommissie al die Brs. predikante, Kerkrade en Gemeentelede bedank vir die ondersteuning wat dikwels met opoffering geskied het.

11. Die Regering van Noord-Rhodesië gee nog maar 'n baie klein ondersteuning. Alleen die onderwysers wat in die eksamen slaag kry Regeringstoelaag. Daar die vrae in Engels gestel word, en daar ons onderwysers daardie taal nie magtig is nie, het al 26 wat verlede jaar geskryf het, gesak. Die vorige jaar het die meeste ook gesak.

12. *Broken Hill.* Die werk daar het aansienlik vermeerder. Deur die opening van 'n aantal kopermyne is daar baie van ons lidmate na die myne gegaan, en gevolglik moes die werk uitgebrei word van Broken Hill na die nuwe myne. Daar werk tans twee evangeliste.

13. U Kommissie wil sy dank ook uitspreek teenoor die Saakgelastigde en staf vir hulp en belangstelling in hierdie groot afdeling van die Kerk se werk.

## C.—SENDING ONDER JODE.

U Kommissie het eerw. Kohl een jaar vir twee maande en een jaar vir een maand in die O.V.S. gehad. Op die kongres van Kroonstad is egter besluit die Kommissie te vra as dit moontlik is 'n eie werker(ster) aan te stel vir die O.V.S. Die moeilikheid was om iemand te kry. By die Transvaalse Kerk is 'n aansoek gekom van 'n dame, mej. S. Venniker. Die Sekretaris het die aansoek na U Kommissie gestuur. Dis toe besluit mej. Venniker te vra vir 'n paar maande die werk te kom doen. Na 'n tyd was U Kommissie so tevrede met haar werk, dat hul haar aangestel het tot die H.E. Sinode bymekaar kom. Dis ook besluit die Sinode te vra weer die jaarlikse Kerk-kollekte vir daardie doel in die lewe te roep teneinde die Kommissie in staat te stel 'n permanente aanstelling te maak.

Mej. Venniker is ons taal magtig. Sy is 'n fyn beskaafde dame wat kragdadiglik tot bekering gekom het en wat met groot toewyding haar Heer dien en haar werk vir Hom verrig.

Daar ons werkster nog net haar eerste jaarverslag gelewer het, laat ons hom hier volg, sodat die H.E. Vergadering 'n deeglike begrip kan kry van haar werk en wat die moeilikhede is.

Hiermee meen u Kommissie is die vernaamste sake voor die aandag van die H. E. Vergadering gebring en also is voldoen aan wat van u Kommissie verwag word.

U Hoog Eerw. Vergadering Gods rykste seën toegebede,

Het ons die eer ons te noem,

U H.E. Diensw. dienare,

A. J. Malherbe, Voors.
H. S. M. Botha.
Z. J. v. Wyk.
C. R. Ferreira.
J. C. du Plessis.
C. W. de Wet.
C. F. Kies.
J. G. Strydom, Sekr.

## MEJ. VENNIKER SE VERSLAG.

### WERK ONDER DIE JODE.

Op 1 Mei het ek my werk in Bloemfontein begin. Kort na my aankoms het 'n Jood aan my gesê: ,,Jy sal hier niks onder die Jode uitrig nie—hulle sal jou en jou boodskap met veragting en bespotting behandel.'' Hy het egter nie rekening gehou met 'n God wat werklik hoor en antwoord op die gebed nie.

Een van die eerste dinge wat die Heer my gelei het om te doen, was om 'n weeklikse biduur vir Israel te hou. Dit word in een van die komiteekamers van die Jubileumsaal gehou, en alhoewel die byeenkoms nie groot is nie, is diegene wat dit bywoon ernstige Christene wat die Jode lief het en weet hoe om te bid. By die begin van die werk het ek met baie moeilikhede te kampe gehad, en ons het twee keer 'n week van gebed gehad wat baie bemoedigend was, want die mense wat ek besoek het, het heeltemal van houding verander.

Ofskoon ek tot nou toe nie een Joodse siel kan aanwys wat tot Kristus gekom het nie, was die ontvangs bemoedigend en onder die meeste van die opgevoede en beskaafde Jode het ek 'n simpatieke en belangstellende gehoor gekry. Ek is ook met aanstote en selfs beledings begroet, maar dit is voornaamlik van die geringer en onkundige klasse.

Die geestelike moeilikhede van Jode is heeltemal verskillend van die van heidens. Laasgenoemde sê gewoonlik: ,,Ek kan nie die wêreld opgee nie, ek wil nog na danse, bioskope en kaartspelpartye gaan.'' Die Jode sê weer: ,,Hoe kan God 'n seun hê?'' ,,Hoekom aanbid Christene 'n mens?'' ,,Hoekom haat die Christene ons?''

My ondervinding is dat die ortodokse Jode wat hou vas aan die rabbynse seremonies en gewoontes al minder en minder word, en vandag is die meeste van die bedagsame Jode verloënaars of vrydenkers. In baie gevalle is dit egter net 'n houding, want diep in hulle harte is hulle soekende na God, maar weens hulle vooroordeel teen Christus en die Christendom soek hulle in verkeerde rigtinge.

Toe ek eers hier aangekom het, het baie van die Jode met agterdog op my neergesien, want hulle het nie geweet hoe ek hulle gaan nader nie, maar nou dat hulle weet dat ek hulle lief het en dat ek 'n boodskap van liefde aan hulle bring, het hulle heeltemal van houding verander.

Ek het Jode se winkels, kantore en huise besoek—die professionele klasse en die plaaslike Rabbi, sowel as die nederige klas, asook siek Jode in die hospitaal. Ek het tallose traktate, evangelies en pamfletjies, in Hebreeus en Engels, versprei, bowendien baie Nuwe Testamente. Ek het ook die Jode op Dealesville en Kopjes besoek, en hoop om binnekort na Reitz te gaan en ook 'n twede besoek aan Kopjes te bring, waar ek 'n baie geseënde en voordelige tyd gehad het.

'n Jood wat altyd bereid en bly is om met my te praat het eendag aan my gesê: ,,'n Jode vriend en ek het die anderdag 'n diskussie oor jou gehad, en hy het gesê, ,As ek met mej. Venniker praat, dan voel ek asof ek 'n Christen wil wees.' " Dieselfde man het gesê: ,,Ek het dinge goed nagedink en ek het die Evangelie op een skaal geweeg, my vrou, kinders, vriende en besigheid op die ander een en hierdie skaal het swaarder geweeg as die van die Evangelie."

Sy broer, 'n voorname Jood en voorsitter van die Synagogue, het erken dat sy geloof hom nie tevrede stel nie, maar het gesê as hy 'n Christen word, sal hy 'n verstoteling wees. Hierdie gevalle is voorbeelde van baie ander. Om op te som, glo ek, dat deur liefde en volharding in die gebed, baie Jode sal en kan gewen word vir Christus. Dit is 'n werk hierdie waarin alle Christene kan deelneem. Broeders bid vir ons!

STEPHANIE VENNIKER.

---

## UITTREKSEL UIT DIE FINANSIELE STAAT KERKKANTOOR.

oor die jaar wat geëindig het op 31 Desember 1930.

### BINNELANDSE SENDING.

| Uitgawe. | £ | s. | d. | Inkomste. | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Salarisse ... ... ... | 1426 | 0 | 0 | Kol. en Bydraes ... | 1517 | 1 | 9 |
| Administrasie ... | 15 | 0 | 0 | Soedan Sdg. (vir tekort) ... ... ... | 231 | 16 | 5 |
| Stofberg Gedenkskool ... ... ... | 100 | 0 | 0 | Rente ... ... ... ... | 2 | 0 | 0 |
| Reisk. en vervoer goed Eerw. F. na Witzieshoek | 25 | 16 | 0 | Diw.: Kwit. boekies ens. verkoop ... ... ... ... | 48 | 18 | 6 |
| Skoolmat. ens. W'hoekskool ... | 16 | 15 | 0 | | 1799 | 16 | 8 |
| Boumat. ens. huis Eerw. F., Witzieshoek ... ... | 74 | 19 | 0 | Tekort op lopende uitgawe ... ... ... | 56 | 4 | 9 |
| Diw. drukw. koste Kom. ens. ... ... | 144 | 13 | 0 | | | | |
| Deel kap. en koste Past. Sdg. Sek. | 44 | 0 | 0 | | | | |
| Deel huur Sdg. kantoor ... ... | 6 | 0 | 0 | | | | |
| Rente bet. op oortrekking ... ... | 2 | 17 | 7 | | | | |
| | £1,856 | 1 | 5 | | £1,856 | 1 | 5 |

### *Saldo Staat.*

| Laste. | £ | s. | d. | Bate. | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Tekort op lopende uitg. 1929 ... ... | 6 | 3 | 1 | Eiendomme: | | | |
| Plus tekort lopende uitg. 1930 ... | 56 | 4 | 9 | Sdg. Past. J'fontein ... ... ... ... | 596 | 5 | 7 |
| Werklike tekort (geleen uit ander fondse) ... | 62 | 7 | 10 | 10 pst. aandl. Past. Sdg. Sek. ... ... | 294 | 0 | 0 |
| Eiendomskap. Rekening: | | | | Witzieshoekplaas . | 3500 | 0 | 0 |
| Deel Past. Sdg. Sek. 10 pst. ... | 294 | 0 | 0 | | 4390 | 5 | 7 |
| Sdg. Past. J'ftn. ... | 596 | 5 | 7 | Tekort op 13.12.30 | 62 | 7 | 10 |
| Witzieshoekplaas . | 3500 | 0 | 0 | | | | |
| | £4,452 | 13 | 5 | | £4,452 | 13 | 5 |

## BUITELANDSE SENDING.

**Uitgawe.**

| | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|
| Ft.J'son Sdg. Kantoor | 8937 | 7 | 1 |
| Broken Hill Kantoor | 474 | 14 | 0 |
| Reiskoste | 209 | 16 | 3 |
| Rustyd sal. kind. toelae, ass. pr. | 773 | 7 | 3 |
| Koste Sdg. kant. huur, ens. | 925 | 19 | 10 |
| Administrasie | 25 | 0 | 0 |
| Bydrae Pensf. vir Sdg. Sek. en 3 Sdl. pred. vir 1930 | 43 | 11 | 0 |
| | 11,389 | 15 | 5 |
| Pastorie Sendingsekretaris:— | | | |
| Kapitaal | 200 | 0 | 0 |
| Rente | 144 | 0 | 6 |
| Belasting | 45 | 19 | 8 |
| Diw. rep. telf. ens. | 48 | 16 | 0 |
| | 11,828 | 11 | 7 |
| Diwerse 5de van ink. as gevolg van Volksbl. oproep aan Binnl. Sdg. | 67 | 5 | 6 |
| Rente bet. op oort. tot 1930 | 74 | 15 | 2 |
| | 11970 | 12 | 3 |
| Batig Saldo | 314 | 5 | 7 |
| | £12,284 | 17 | 10 |

**Inkomste.**

| | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|
| Kol. en bydraes | 7436 | 3 | 0 |
| Buiteposte | 3044 | 1 | 9 |
| Rente | 3 | 0 | 0 |
| Fort Jamesonkantoor: | | | |
| Boerdery | 343 | 7 | 3 |
| Algemeen | 472 | 9 | 8 |
| Restitusies: | | | |
| Salarisse | 154 | 0 | 0 |
| Ft. J'son K. | 158 | 5 | 10 |
| Reiskoste | 2 | 16 | 10 |
| Drukpers | 18 | 0 | 0 |
| Uitrusting | 13 | 13 | 6 |
| Past. Sdg. Sek. | 44 | 0 | 0 |
| Diw. per N. R. Goewt. | 595 | 0 | 0 |
| | £12,284 | 17 | 10 |

### *Saldo Staat.*

**Laste.**

| | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|
| Batig Saldo 1929 | 128 | 0 | 10 |
| Plus batig Saldo | 314 | 5 | 7 |
| Past. Sdg. Sekr. | 2650 | 4 | 4 |
| | £3,092 | 10 | 9 |

**Bate.**

| | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|
| Aand. 90 pSt. Pastorie Sdg. Sek. | 2650 | 4 | 4 |
| Beleggings | 442 | 6 | 5 |
| | £3,092 | 10 | 9 |

## PASTORIE VIR SENDINGSEKRETARIS.

| | | £ | s. | d. |
|---|---|---|---|---|
| 90% | waarde behoort aan Buitelandse Sending | £2650 | 4 | 4 |
| 10% | waarde behoort aan Binnelandse Sending | £ 294 | 0 | 0 |

Die Kapitale waarde van die eiendom is £2944 4 4

Hierop rus daar nog 'n skuld van £2200 0 0.

## SENDELINGE TRUSTGELDE REKENING.

A. Motor Sendingsekretaris.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Uitgawe. | | Inkomste. | |
| Rep. belas. petrol ass. ens. ... ... | 39 17 3 | Diw. bydraes ... | 35 12 0 |
| | | Rente ... ... ... ... | 2 0 0 |
| Batig Saldo 1930 . | 43 18 8 | Batig Saldo 1929 . | 46 3 11 |
| | £83 15 11 | | £83 15 11 |

B. Motor Dr. Knobel.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Koopprys motorfiets Dr. Knobel | 65 0 0 | Batig Saldo Motor lorrie Sdg. veld | 107 0 3 |
| Batig Saldo ... ... | 67 1 2 | Diw. bydraes ... ... | 19 0 11 |
| | | Rente ... ... ... ... | 6 0 0 |
| | £132 1 2 | | £132 1 2 |

C. Boekery in Sdg. Kantoor.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Boeke gekoop ... | 0 9 0 | Diw. bydraes ... | 1 5 0 |
| Batig Saldo 1930 . | 4 6 0 | Batig Saldo 1929 . | 3 10 0 |
| | £220 12 1 | | £220 12 1 |

## SENDING ONDER JODE.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Uitgawe. | | Inkomste. | |
| Salaris werkster ... | 100 0 0 | Diwerse bydraes ... | 13 10 8 |
| Diw. reisk. en koste kom. ... ... ... | 17 17 10 | Batig Saldo 1929 . | 176 19 8 |
| Batig Saldo 1930 . | 72 12 6 | | |
| | £190 10 4 | | £190 10 4 |

## UITTREKSEL UIT RAPPORT VAN KERK-KANTOOR

oor die jaar wat geëindig het op 30 Desember 1930.

asook vir die jare 1928 en 1929.

## BINNELANDSE SENDING.

| Jaar. | Uitgawe. | Inkomste. |
|---|---|---|
| 1928 ... ... ... ... ... ... ... | £1785 2 4 | £1679 12 10 |
| 1929 ... ... ... ... ... ... ... | 1892 10 9 | 1690 2 10 |
| 1930 ... ... ... ... ... ... ... | 1856 1 5 | 1799 16 8 |
| Totale vir die 3 jaar | £5533 14 6 | £5169 12 4 |

Hierdie syfers toon aan dat daar oor die loop van die drie jaar, nie een enkele jaar is dat die inkomste die uit-

gawe dek nie, en was dit nie dat die fonds op 1 Januarie 1928 met 'n krediet van £301.14.4 begin het nie, sou die teenwoordige tekort van £62.7.10 met daardie bedrag meer gewees het.

## BUITELANDSE SENDING.

| Jaar | Uitgawe. | Inkomste. |
|---|---|---|
| 1928 ... ... | £12,342 1 4 | £11,751 14 4 |
| 1929 ... ... | 12,190 13 6 | 13,222 17 6 |
| 1930 ... ... | 11,970 12 3 | 12,284 17 10 |
| | £36,503 7 1 | £37,259 9 8 |

Die fonds sluit met 'n krediet balans van £442 6s. 5d. en as die fonds nie in 1928 met 'n tekort van £313 16s. 2d. begin het nie, sou die krediet werklik op £756 2s. 7d. gestaan het.

## SENDING ONDER JODE.

Die fond sluit met 'n voordelige balans van £72.12.6. Die Sendingkommissie het in 1929 twee sendelinge tydelik in die Vrystaat laat arbei en vanaf 1930 werk daar 'n Sending-werkster onder die Jode. (Sien rapport van die Kommissie verder oor die saak).

## RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VIR ARBEID AAN DIE JEUG.

Voorgelê aan die HoogEerw. Sinode in sitting te Bloemfontein, April 16 en volgende dae, 1931.

---

*Personeel*: In die drie jaar wat verlope is het twee lede van die Kommissie uit die O.V.S. vertrek om in ander dele te arbei, Ds. D. P. Cillie na Johannesburg en Ds. D. L. Steyl na Pienaar; hulle plekke is deur die Sinodale Kommissie aangevul deur die aanstelling van Ds. W. R. de Kock en Ds. B. A. Muller.

*Vergaderinge*: Die Kommissie het viermaal vergader om die geestelike belange van die jeug te bespreek.

*Bybelklasvereniging*: Die Bybelklasvereniging het nog steeds die ernstige aandag van die Kommissie geniet. Met die verwagting dat dit die belangstelling in die vereniging sou aanwakker is op 'n Konferensie op Ventersburg gehou besluit om die Konstitusie te hersien en die Vereniging onder 'n bestuur van sewe lede te stel, twee waarvan deur die Kommissie van Arbeid aan die Jeug benoem word uit sy lede.

Op hierdie Konferensie is ook 'n baie sterk begeerte uitgespreek om 'n Afrikaanse Bybel met kanttekeninge te hê en 'n besluit in die voege is dan ook aan Ds. Kestell gestuur om aan die Bybelvertalers voor te lê. In sy antwoord sê Ds. Kestell o.a. dat die Brits en Buit. Bybelgenootskap nie geneë sou wees om sulke kanttekeninge op te neem in 'n Bybel wat hulle uitgee nie.

Handleigings vir die vergaderinge van Bybelklasverenigings is weer elke jaar uitgegee waardeur ons jongmense aangemoedig en gehelp is in die ondersoek van die Bybel.

*Korrespondensie*: In opdrag van die Sinode het die Kommissie aan die Bestuur van die Kris. Studentevereniging geskrywe en gewys op dié sake in hul werksaamhede waaraan die Sinode nie sy goedkeuring kan heg nie.

In antwoord op 'n versoek om inligting insake die verhouding van takke van Strewersverenigings in die O.V.S. tot die Hoof-unie het die Kommissie verwys na die besluit van die Sinode van 1925 waarin die Bybel-

klasvereniging erken word as die offisiële Kristelike vereniging om die geestelike belange van die jeug van die Vrystaatse Kerk te bevorder. Die Kommissie het onderneem om die saak weer onder die aandag van die Sinode te bring.

'n Skrywe uit Rhodesië het gevra om nouer verband met die Krist. Jon. Vereniging van die O.V.S. Kerk. Die saak is opgeneem by die Jeugkonferensie op Bloemfontein, asook in 'n sirkulêre aan die gemeentes gerig.

*Jeugkonferensie*: Die Kommissie het die inisiatief geneem en, in samewerking met verteenwoordigers van soortgelyke Kommissies in die Gefedereerde Kerke, 'n groot Jeugkonferensie op Bloemfontein opgeroep Julie 3 tot 6, 1930. Dit is bygewoon deur Kristen jongmense uit alle dele van Suid-Afrika en het 'n besonder geseënde invloed gehad. Die begeerte dat so 'n Konferensie 'n vaste plek sal inneem onder die werksaamhede van die jeug van ons Kerk is dan ook uitgespreek. Ook is besluit 'n Sentrale Kommissie in die lewe te roep wat sal bestaan uit 'n verteenwoordiger uit elk van die verskillende Kommissies wat onder die jeug werk, en wat slegs adviserende mag sal hê, met die doel om die werk onder die jeug meer te ko-ordineer en eendrag te verkry waar dit nodig is eendragtiglik op te tree.

*Oxford Groep* : Die werk van die s.g. Oxford Groep is ook onder die aandag van die Kommissie gebring, werk wat in vele gevalle besonder geseënde vrugte afgewerp het, en die Kommissie het gevoel dat terwille ven die jongmense dit nodig is om in voeling met die beweging te bly.

*Algemene Sondagskool Kommissie*: Twee lede van die Kommissie wat op die Alg. S. S. Komm. dien het weer saamgewerk in belang van ons Sondagskole. Met innige dankbaarheid tot die Heer kan ons melding maak van die feit dat die bekwame dienste van Ds. P. K. Albertyn eindelik verkry is vir die betrekking van Alg. S. S. Sekretaris en dat hy vir die laaste jaar die amp met baie toegewydheid en tot groot seën vir ons Sondagskole beklee. Ons wil vertrou dat die Sinode bereidwillig die aanbeveling van die Federale Raad sal aanvaar en sy pro rata deel uit die Kerkbode winste stort in die Pred. Pens. fonds om so met die susterkerke die inlegpenninge te betaal opdat hy kan deel kry aan daardie fonds.

*Statistiek*: Tweemaal is sirkulêres uitgestuur om informasie in te win met betrekking tot die arbeid aan

die jeug in die O.V.S. Kerk, die eerste sirkulêre met die doel om 'n oorsig te kry oor al die werk aan ons jongmense, die twede meer besonder met 'n oog op ons Sondagskole. In al twee gevalle, hoewel die sirkulêres met seëls en adres van afsender voorsien is, het die antwoorde uit 'n groot aantal gemeentes ontbreek sodat die poging verydel is. Uit die antwoorde wat ingekom het blyk, wat die eerste betref, dat met vier of vyf verskillende vereniginge wat onder ons jongmense bedrywig is, die invloed van die kerk op hul lewe in die rigtinge maar swak is.

Uit 84 gemeentes het slegs 51 antwoorde ingestuur toe hierdie verslag opgetrek is en op sulke gebrekkige gegewens kan geen statistiek opgebou word nie. Die ontbrekende getalle wat S. S. betref is so ver moontlik aangevul uit die Jaarboek, tog is van vier gemeentes t.w. Kroonstad, Petrusburg, Jacobsdal en Clocolan niks te verneem nie. In die gemeentes in die Vrystaat word 18,569 kinders in 464 Sondagskole deur 1371 onderwysers(esse) bearbei.

Die Ring van Harrismith het 108 S. S., bygewoon deur 3174 leerlinge aan wie 238 onderwysers onderrig gee. Alleen van die Ring van Heilbron is volledige statistiek ontvang en hier kan ons meld dat uit 238 S. S. onderwysers 61 aan die vaste staf van die dagskole behoor. Graag wil ons 'n woordjie van waardering uitspreek vir die aandeel wat dagskoolonderwysers in ons Sondagskool neem.

Vier gemeentes maak geen melding van die ,,Kindervriend'' nie, 'n onmisbare hulp vir onderwysers wat hulle goed wil voorberei, terwyl vyf-en-twintig gemeentes met ,,Morelig'' skyn onbekend te wees.

Sewe gemeentes maak geen melding van buite-Sondagskole, alleen van een op die dorp.

*Aanbevelings*: Ten slotte wil die Kommissie die volgende aanbevelings doen:

(a) Dat in elke Ring 'n klein kommissie benoem word wat die belange van Sondagskole, Bybelklasse, en ander arbeid aan die jeug in die gemeentes van die Ring sal behartig.

(b) Dat kerkrade 'n wakende oog oor die werk aan die jeug sal hou opdat die kragte van die jeug nie in te veel verenigings verbrokkel word nie.

(c) Dat die nuwe Kommissie die gemeentes van die Kerk in die O.V.S. onderling sal verdeel en, òf deur korrespondensie met die Kommissie van die Ring (sien aanbeveling (a), òf deur persoonlik besoek van ge-

meentes waar dit verlang word, so die belange van Sondagskole, Bybelklasverenniginge en ander werk onder die jeug te bevorder.

(d) Dat die nuwe Kommissie in die toekoms 'n wakende oog sal hou oor kadette en Burgeroefeningskampe wat mag gehou word, om die geestelike en maatskaplike welsyn van die jongmense te handhaaf.

J. A. van Zyl Viljoen, Voorsitter
J. H. Greyvenstein
B. A. Muller
W. R. de Kock
C. H. Murray, Skrieba.

Kroonstad,
9 Maart 1931.

---

## VERSLAG VAN DIE ARBEIDSKOLONIE GOEDEMOED.

*Aan die HoogEerw. Sinode.*

U Kommissie het die eer die volgende te rapporteer:

Met die hulp en seën van die Heer was u Kommissie in staat om die groot en belangrike werk in verband met die Nedersetting voort te sit.

A. *Getal Huisgesinne.*—Op die oomblik is daar 60 koloniste op die Nedersetting. Weens gebrek aan besproeiingsgrond en huisvesting kan vir die teenwoordige geen huisgesinne meer aangeneem word nie. Baie wenslik is dit met die oog op verdere uitbreiding om die Regering te beweeg om 'n aangrensende plaas aan te koop.

B. *Die Skool.*—Die skool doen nog steeds goeie werk en het in die afgelope drie jaar goeie resultate gelewer. Die personeel bestaan uit ses goed gekwalifiseerde en deeglik toegeruste onderwysers en onderwyseresse en met die sluiting verlede jaar was daar 124 kinders op die rol.

C. *Koringbou.*—Die meeste koloniste wen hul eie brood. In baie gevalle is vuil lande die oorsaak dat die resultate nie baie beter is nie.

D. *Aankweek van lusern.*—Die Kommissie het dit verpligtend gemaak dat elke kolonis ten minste 'n gedeelte van sy lande onder lusern sal bring, 'n reëling wat baie meer winsgewend is as die saai van koring. Daar is tot hiertoe nog altyd 'n mark gevind vir lusern deur die koloniste te koop aangebied.

Deur bemoeiing en op representasie gemaak deur mnr. H. J. Odendaal, L.U.K., het die Spoorwegadministrasie hul vragprys na Aliwal Noord van 10d. tot 7d. die 100 lb. verminder. Hiervoor verdien hulle seker onse dankbare erkenning.

E. *Watervoorsiening.*—Deur die oprigting van die nuwe turbiene is daar voorsiening gemaak in 'n grote behoefte, want met hoogwater, wanneer die twee ou turbienes buite werk gestel word, kan dit uitstekende diens verrig.

Die waterreëling, wat onder die beheer staan van 'n waterkommissie, uit die koloniste self gekies, gee volle bevrediging. Al die ou moeilikhede van die verlede in verband hiermee is uit die weg geruim.

F. *Vee.*—Die koloniste het die laaste paar jaar geen verlies met hul vee gehad nie. Hul vee is in goeie kondiesie. Dis grotendeels daaraan toe te skrywe dat hulle hul vee met lusern voer. Die teenkanting teen die groei van lusern het vir goed verdwyn.

By die begin van die jaar het die Kommissie ±1400 skape besit. Ten gevolge van 'n goeie lammeroes staan die getal nou op ongeveer 2450. Die opbrings van die graanoes verlede jaar was 168 sakke. Hierdie goeie resultate het ons seker te danke aan die ywer en troue dienste van die voorman.

F. *Algemene Toestand.*—Ofskoon die algemene depressie en geldskaarste ook die koloniste natuurlikerwyse affekteer was die gees daar nog nooit tevore so goed as tans nie—'n gees van tevredenheid en rus. Die koloniste probeer om 'n behoorlike bestaan te maak, en hoewel daar nog behoefte is en in sommige gevalle ook grote behoefte, leef hulle daar net so goed as baie van hul minderbevoorregte medevolksgenote in die dorpe en stede.

As bewys hiervan kan dien dat in die afgelope jaar een van die fatsoenlikste famielies die Nedersetting verlaat het, omdat hulle gemeen het dat hulle elders beter vooruitsigte kon kry. Dieselfde famielie bevind hulle tans weer terug op die Nedersetting.

Die gesondheidstoestand van die koloniste is goed. In die afgelope jaar is daar een kolonis oorlede aan beroerte, een skoolgaande kind en 'n klein kindjie. Al die gevalle het mediese behandeling geniet. Die magistraat van Rouxville is baie simpatiek gesind en is altoos bereid bevind om die distriksgeneesheer uit te stuur.

In die afgelope jaar het Goedemoed in sy onderhoud voorsien. Regerings rente en delging, Kerkkantoor rente, in alles is voorsien.

Ons hoop om nog in staat te wees die £1000 lening aansienlik af te werk.

G. *Geestelike Arbeid.*—Na die vertrek van Ds. T. C. Dönges word die kolonie geestelik bearbei deur Ds. H. S. M. Botha en die kerkraad van Rouxville. Ds. Botha, wat nog altyd 'n lewende belang in die maatskaplike, sedelike en geestelike heil van die koloniste stel, sorg daarvoor dat daar een maal in die maand deur 'n predikant of sendeling dienste gehou word. Die offisiële werk word deur homself verrig. 'n Grote verbetering is deur die kerkraad van Rouxville gemaak, deur uit persone, woonagtig op Goedemoed, lede vir die kerkraad te kies, sodat hier vanaf Januarie l.l. 'n plaaslike

ouderling en diaken is. Die afstigting van 'n selfstandige gemeente met Goedemoed tot middepunt bly nog altyd 'n ope kwessie.

H. *Superintendent.*—Met die vertrek van mnr. P. van Rhyn om 'n regeringspos op Hartebeespoortdam te beklee, het die Kommissie nie weer daartoe oorgegaan om 'n opvolger vir hom te benoem nie. Sedert die tyd ageer mnr. H. J. Odendaal, L.U.K., as Superintendent. Hy dra die belange van die koloniste op sy hart, het hul volle vertroue, en doen al daardie opofferende werk, wat veel van sy kosbare tyd verg, kosteloos, uit liefde vir sy volk en sy kerk. 'n Onpartydige lê hierdie getuienis af van die Nedersetting onder sy verstandige bestuur: ,,Sake gaan heeltemal na wens en hier heers 'n byna ongekende rus en vrede.''

U dw. dienaars en broers in Christus,

H. S. M. Botha, Voorsitter.
A. Stockenström, Sekr.
H. J. Odendaal }
H. J. Otto } Lede.

---

## RAPPORT VAN DIE ALG, ARMSORGKOMMISSIE VAN DIE N. G. KERK VAN DIE O.V.S.

*Vir die 30ste vergadering van die HoogEerw. Sinode, sitting houdende te Bloemfontein op* 16 *April* 1931 *en volgende dae.*

WelEerw. Heer,

U kommissie het die eer om die volgende oor sy werksaamhede aan u te rapporteer.

1. Ons het vyf vergaderings gehad, en met die vertrek van Ds. B. J. Kloppers na Garies is daar 'n vakature gekom op ons kommissie.

Ons wil langs hierdie weg aan die broeder ons opregte dank betuig vir die waardevolle dienste wat hy aan die werksaamhede van ons kommissie gegee het.

2. *Ou Manne Tehuis, Edenburg.*—Hierdie Tehuis waarvan ons net melding gemaak het in die rapport vir die Sinode van 1928 is 'n voldonge feit geword.

Die eerw. kerkraad van Edenburg het met behulp van die Alg. Armsorgkommissie, die inrigting begin.

Ons kommissie het £100 vir meublement gegee, en het die huishuur vir drie jaar gereken van 1 Aug. 1928, gewaarborg.

Ook het die kommissie 'n jaarlikse bydrae van £18 gegee vir 'n helpster in die Tehuis.

Uit die rapport van die kommissie van die kerkraad is die volgende gegewens

| | Inkomste | Uitgawe |
|---|---|---|
| 1928 | £691 0 8 | £512 16 10 |
| 1929 | £533 16 6 | £474 13 2 |
| 1930 | £562 14 0 | £448 8 3 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Inwoners | 1928 | — | 18 |
| ,, | 1929 | — | 20 |
| ,, | 1930 | — | 18 |

Uit die Tehuis moes die kommissie vyf van die inwoners uitsit, vyf is deur die dood weggeneem, en nege is terug om weer by kinders of familielede te gaan inwoon.

In verband met die Tehuis wens die kommissie die volgende aan te beveel:

(a) Dat deur Sinodaal besluit bepaal sal word, dat die Ou Manne Tehuis te Edenburg, as 'n Sinodale werksaamheid sal beskou word, en gedryf word onder toesig van die Algemene Armsorgkommissie.

(b) Dat die kerkraad van Edenburg sal optree, as 'n subkommissie van die Armsorgkommissie en dat die Armsorgkommissie een verteenwoordiger op die subkommissie sal aanstel.

(c) Dat die huishuur uit die fondse van die Armsorg sal gewaarborg word.

3. *Fondse.*—Uit ons Algemene Armsorgfonds het ons ondersteuning verleen vir die volgende inrigtings en werksaamhede:

| | | |
|---|---|---|
| (a) Geestelike bearbeiding Goedemoed (1928) | £100 | |
| (b) Geest. bearbeiding Kopjes Nedersettings | £ 50 | |
| (c) Soepkombuise Kopjes ... ... ... ... ... ... ... | £ 95 | |
| (d) Geo. Hofmeyer Tehuis Bloemfontein ... | £480 | |
| (e) Ou Manne Tehuis Edenburg ... ... ... | £419 | 10 |
| Totaal | £1144 | 10 |

Die gemeentelike kollektes vir die Armsorgfonds was:

| | | |
|---|---|---|
| 1928 | — | £291 7 3 |
| 1929 | — | £362 18 11 |
| 1930 | — | £298 4 10 |

In verband met die George Hofmeyer Tehuis was die omset in jaar

| | | |
|---|---|---|
| 1928 | — | £1166 0 0 |
| 1929 | — | £1388 0 0 |
| 1930 | — | £1204 0 0 |

en die getalle van leerlingmeisies wat in die Tehuis opgeneem is vir

| | | |
|---|---|---|
| 1928 | — | 29 (by oorname) |
| 1929 | — | 12 |
| 1930 | — | 24 |
| | | 65 |

van hierdie getal is:

| | |
|---|---|
| In betrekkings | 29 |
| Huistoe | 20 |
| Nog in tehuis | 16 |
| | 65 |

4. *Rhodesië Ondersteuningsfonds.*—Met die oog op die uitdeling van die fonds het u kommissie die verdeling aanvaar soos deur die Ring van Bulawayo aan-

beveel. Die verdeling op die basis van £15000 0 0 was as volg:

| | |
|---|---|
| Lusaka | £1600 0 0 |
| Bulawayo | £2700 0 0 |
| Gwelo | £2000 0 0 |
| Enkeldoorn | £1700 0 0 |
| Salisbury | £3000 0 0 |
| Melsetter | £1300 0 0 |
| Daisyfield | £2000 0 0 |
| Umtali | £1500 0 0 |

Tot op datum van ons verslag het ons toegeken uit die beskikbare fonds:

| | |
|---|---|
| Bulawayo | £2000 0 0 |
| Daisyfield | £1700 0 0 |
| Enkeldoorn | £1700 0 0 |
| Gwelo | £1800 0 0 |
| Salisbury | £2750 0 0 |
| Umtali | £1000 0 0 |
| Lusaka | £1000 0 0 |
| Melsetter | £1000 0 0 |
| Totaal | £12950 0 0 |

U kommissie het nie die volle bedrae soos neergelê in alle gevalle gegee nie, omdat die fonds dit nie toegelaat het nie, daar is nog gemeentes wat met hulle pro rata deel agterstallig is.

Die kommissie het ook bepaal dat alle geboue waarvoor die geld aangewend word, op die naam van die betrokke kerkraad geregistreer moet wees.

Dit is ons 'n vreugde om te rapporteer dat met behulp van die fonds daar te Bulawayo, Salisbury, en Enkeldoorn, nuwe kerkgeboue opgerig is en met die uitbreiding te Daisyfield word daar nou 'n vaste bydrae van £700 0 0 deur die Regering van Rhodesië aan die Inrigting gegee.

Met die oog op die terme van oorname van die Ring van Bulawayo wil die kommissie daarop wys dat die Vrystaatse Kerk vanaf 1932 die verantwoordelikheid van hulpbehoewende gemeentes in die Ring, sal moet oorneem, en dat daarin voorsiening sal moet gemaak word.

5. *Art. 130 : 3 insake toestande en werksaamhede op die gebied van die Algemene Armsorg.*—U kommissie vind dit baie moeilik om jaarliks uitvoering te gee aan bogemelde artiekel.

Ons het probeer om 'n volledige statistiek te kry in die jaar 1929, en met veel gesukkel is daar nog vorms van gemeentes wat ons nie ontvang het nie.

Ter informasie vir die Sinode wil ons vir die jaar 1929 die volgende noteer.

Deur die gemeentes van ons kerk is daar uitgegee in genoemde jaar vir Armsorg:

| | Uit Kerkekas. | | | Deur Vereniginge. | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Ring van Winburg ... | £2516 | 7 | 4 | £1161 | 3 | 7 |
| Ring van Fauresmith | £1162 | 9 | 4 | £ 465 | 13 | 6 |
| Ring van Smithfield | £3604 | 11 | 2 | £ 508 | 1 | 2 |
| Ring van Bloemfontein | £2376 | 11 | 7 | £ 811 | 15 | 4 |
| Ring van Harrismith | £3075 | 18 | 5 | £ 637 | 16 | 1 |
| Ring van Bethlehem | £2318 | 12 | 10 | £ 369 | 11 | 7 |
| Ring van Ficksburg | £1347 | 14 | 8 | £ 337 | 1 | 5 |
| Ring van Heilbron ... | £1625 | 8 | 0 | £ 288 | 16 | 0 |
| Ring van Bulawayo | £ 696 | 18 | 0 | £ 137 | 10 | 0 |
| Totale ... ... | £18724 | 11 | 4 | £4707 | 8 | 8 |

Die vorms oor 1929 van die volgende gemeentes het ons nie ontvang nie: Harrismith, Vrede, Ficksburg, Ladybrand, Petrus Steyn en Wepener—en ook is die opgawes van verenigings baie onvolledig,

Uit die opgawes van die gemeentes blyk die volgende belangrike besonderhede:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Vir O.V.S. Weeshuise is gegee ... ... | £6519 | 3 | 1 |
| Vir Weeshuise in andere provinsies ... | £ 318 | 10 | 2 |
| Vir onderwys vir arm kinders plaaslik | £2266 | 8 | 6 |
| Vir Doofstommes en Blindes | £ 69 | 10 | 6 |

Behalwe vee en produkte wat hier nie vermeld word nie.

Die kommissie wil in verband met hierdie Art. 130 (3) aanbeveel die aanstelling van Rings-Armsorgkommissies op gelyke voet as die in verband met die Rings-Sendingkommissies.

6. *Algemeen.*—(1) U kommissie het saam met die Armsorgkommissies van die Gereformeerde Kerke die Edele Regering ontmoet te Pretoria insake samewerking in verband met die kwessies van werkloosheid en armblankes.

(2) U kommissie is nog verteenwoordig op die Federale Raad vir moederkunde en Kindersorg van Suid-Afrika.

(3) U kommissie het insake die skema vir verarmde Karo-boere die volgende informasie van die Kaapse Armsorgkommissie ontvang:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Die Vrystaatse bydrae in skape ... ... | 9300 | | |
| in geld ... ... | £2201 | 16 | 0 |

Die dank van ons Kaapse broeders word hiermee aan die Vrystaat oorgebring.

*Aanbeveling*: ,,Dat 'n kommissie uit die Sinode sal benoem word (a) om ondersoek in te stel en aanbevelings te doen met die oog op reorganisasie van die Armsorgwerksaamhede van die kerk. (b) voorligting en leiding te gee insake samewerking met die Regering in verband met die kwessies van werkloosheid en armblanke; en rapport uit te bring tydens die sitting van die Sinode."

*Slot.*—Die kommissie vertrou dat dit hiermee aan sy opdrag voldoen het en bid Gods rykste seën af op al die werksaamhede van die HoogEerw. Vergadering.

U dienswillige dienare en broeders,

Ds. P. J. Pienaar, Voorsitter
Ds. D. P. Ackerman
Ds. N. J. Louw
Ds. R. J. van Niekerk
Ds. A. A. van Schalkwyk
Dr. H. C. de Wet
Ds. P. J. van Vuuren, Skrieba.

---

## VERSLAG VAN DIE SINODALE SPOORWEG-SENDING-KOMMISSIE IN VERBAND MET DIE NED. GEREF. KERK IN DIE O.V.S. OOR MEI 1928 TOT APRIL 1931.

Aan die Hoog Eerwaarde Sinode, wat sitting hou in Bloemfontein op 16 April 1931, en volgende dae.

Hoog Eerwaarde Vergadering:

U Kommissie het die eer die volgende in verband met die Spoorwegsending van ons Kerk, gedurende die laaste drie jaar, aan u te rapporteer:

*Verhoging van Posiesies*:

Die administrasie het gedurig die beginsel gevolg van verhoging in status van bekwame jong manne. Die teenswoordige omstandighede van die land het egter 'n sekere stremming in die saak teweeggebring.

*Naturelle-arbeid*:

Met betrekking tot die verslag gelewer by die vorige Sinode staan die verhouding nog soos vroeër.

*Finansies*:

U Kommissie mag rapporteer dat, wat die finansies betref, die jaar 1930 sluit met £260 8s. 10d. Ons beveel hierdie baie noodsaaklike werk aan by ons gemeentes vir milddadige ondersteuning.

Soos in vorige jare wil die Kommissie haar hoë waardering uitspreek teenoor die milde bydraes deur sommige spoorweg beamptes. Nieteenstaande hulle karige besoldiging gee hulle sistematies deur middel van bussies en ook kollektes by geleentheid van dienste. Verder word daar bydraes versamel deur middel van Sondagskoolbussies.

Die Spoorwegbeamptes word altyd aangespoor om hulle bydraes te gee, wanneer die diakens kollekteer vir die instandhouding en verskillende werksaamhede van die gemeentes.

Gedurende die afgelope drie jare is bygedra deur die Suidelike Afdeling £341 2s. 5d. en deur die Noordelike Afdeling £202 5s. 2d. Dit toon aan 'n vermindering van inkomste vir die Suidelike Afdeling van £132 3s. 9d. en 'n vermeerdering vir die Noordelike van £42 3s. 7d.

Die vermindering in die Suidelike Afdeling is hoofsaaklik toe te skrywe aan die mindere inkomste van die kalkligvertonings, wat £136 5s. 1½d. minder was dan voorheen. Dit is op sy beurt daaraan te wyte, dat dieselfde plate nie altyd op dieselfde dorpe of plekke kan vertoon word nie. Die besoek na Rhodesië was ook 'n verdere oorsaak. Die vermeerdering in die Noordelike is toe te skrywe aan die basaars, wat die broeder daar kon hou, en wat £85 2s, 6d. opgebring het, en aan die £11 0s. 6d. van die kalkligvertonings, waarvan die broeder ook nou gebruik maak, en wat dubbele seën kan versprei.

*Kwartaalse Rapporte* :

Die kwartaalse rapporte word deur die broeders getrou ingelewer, en langs dié weg word u Kommissie gedurig op die hoogte van alle werksaamhede gehou.

*Spoorwegrytuie* :

Tot nog toe is daar nog maar net één rytuig in die gebruik, en deurdat die broeders die hele jaar op reis is, sal aparte rytuie baie geriefliker en meer doeltreffend wees. U Kommissie het die administrasie in verband hiermee genader, maar hulle versoek was nie toegestaan nie.

*Spoorwegsending Konferensie* :

Geen broederlik onderhoud is tussen die broeders van die Vrystaat, Natal en Kaapprovinsie gedurende die afgelope drie jaar gehou nie.

*Veelvuldige Arbeid* :

U Kommissie wil hiermee die grootheid en die menigvuldige werksaamhede onder u aandag bring, nl. :

(a) *Kolportasie Arbeid* : Bybels en Psalm- en Gesangboeke word voortdurend versprei, ook ou Kerkbodes, Koningsbodes en algemene stigtelike lektuur. Baie pakke en kiste met boeke is van vriende uit verskillende dorpe vir verspreiding ontvang, waarvoor ons innig dankbaar is.
Verspreiding van kristelike lektuur in Rhodesië is uiters moeilik, omdat 'n spoorwegrytuig ontbreek, en tog is dit baie noodsaaklik.

(b) *Industriële Arbeid*: Soveel moontlik word toegesien, dat geen seun, na hy Std. VI gemaak of die skooljare ontgroei is, doelloos rondslenter nie. Werk word in die meeste gevalle verskaf, waarvoor hulle bekwaam is. Families met groot dogters of seuns word na dorpe verplaas, sodat die kinders makliker werk kan bekom en onder ouerlike toesig kan bly. Eén klein dogter in die Noordelike Afdeling, wat doofstom is, is na die inrigting te Worcester gestuur.

(c) *Geestelik Werk*: Persoonlike aanraking met elke spoorwegbeampte is die doel van die werk. Soveel moontlik word daaraan gevolg gegee, en dit is lieflik om te sien, wat die uitwerking daarvan op die beamptes is. Dienste word gedurende etenstyd in die veld en in die aand of op Sondae in die huise of op die stasies gehou. Susters-bidure word getrou waargeneem deur die vroue van ons twee broeders. Sondagskole bestaan op elke ,,Cottage" of stasie. Die bloei van so 'n Sondagskool egter is afhanklik van die bekwaamheid van die onderwyser(es).

(d) *Moeilikhede*: (1) Die omgewing, waarin die beamptes woon en die onderlinge verhouding tussen die amptenare oefen geweldige invloed uit op die geestelike bearbeiding.

(2) Sommige ou ,,cottages", veral waar hulle by skole is, het nog die beknopte huisies, en word opgevul met families, wat skoolgaande kinders het. Die huislike omgewing en invloed laat daar nog baie te wense oor. Sommige van die beknopte huise is verbeter deur die aanbou van 'n nuwe kamer of kombuis, waarvoor die Administrasie dank toegebring word. Baie huise kan egter nog verbeter word.

(3) Danspartye en Sondagsontheiliging het hier en daar hulle verskyning gemaak. Van baie voorregte versteek, neem die mense dikwels die toevlug tot hierdie vermaak. Deurdat hulle die ganse week besig is met hulle beroep, doen hulle dikwels op Sondag werk, wat op 'n weekdag moes gedoen gewees het. In albei afdelinge moes 'n paar gevalle van ontug aan die betrokke kerkrade gerapporteer word.

(4) Die depressie het deels sy nadelige invloed laat geld deur moedeloosheid in die hand te werk.

(5) Die sektebewegings is baie stil. Gedurig kom afgedwaaldes terug.

*Rhodesië* :

Onder die indruk van ons verantwoordelikheid *re* die spoorwegbeamptes in Rhodesië en met die doel om enigsins op hoogte te kom met die toestande daar, het u Kommissie broeder Koeleman gevra om die mense daar te gaan besoek. Van einde Augustus tot einde November was die broeder daar besig, en het soveel as die tyd hom toegelaat het en dit in sy vermoë was hulle besoek. Ons bied hiermee sy rapport by wyse van 'n bylae aan.

U Kommissie beveel aan, dat die twee broeders elke jaar om die beurt, in oorleg met die betrokke kerkrade, die spoorwegarbeiders in Rhodesië sal besoek, totdat die tyd aanbreek vir die aanstelling van 'n permanente arbeider.

*Statistiek* :

*Huisgesinne* :

A.—Suidelike Afdeling—500 (net langs die spoor).
B.—Noordelike Afdeling—650.

*Lidmate* :

A.—Suidelike Afdeling ± 1050 (net langs die spoor)
B.—Noordelike Afdeling ± 1450.

*Siele* :

A.—Suidelike Afdeling ± 2180 (net langs die spoor)
B.—Noordelike Afdeling ±

*In die Suidelike Afdeling* :

Gedoop—201.
Sertifikate uitgereik vir aanneming—95.
Huwelike bevestig—15.
Dienste gehou—846.
Kalkligvertonings—79.
Myle afgelê—54,639.
Sondagskole op elke Cottage of stasie.
Kinders—750.

*In die Noordelike Afdeling*:

Gedoop—135.
Sertifikate uitgereik vir aanneming—102.
Huwelike bevestig—6.
Dienste gehou—630.
Kalkligvertonings—14.
Myle afgelê—36,500.
Sondagskole—55.
Kinders—750.

*Inkomste*:

A.—*Suidelike Afdeling.*

| | Kerkkollektes | Bussies | Vrye Bydraes |
|---|---|---|---|
| 1928 | £34 0 8 | £19 3 6½ | £6 17 6 |
| 1929 | £37 10 0 | £15 3 6 | £9 16 0 |
| 1930 | £36 6 11 | £15 5 4 | £3 0 0 |
| | £107 17 7 | £49 12 4½ | £19 13 6 |

| | Huwelike | Kalkligvertonings | Spes. Kollektes |
|---|---|---|---|
| 1928 | £ 6 17 6 | £53 3 11½ | £5 7 6 |
| 1929 | £11 0 0 | £61 15 1 | £1 3 1 |
| 1930 | £ 2 15 0 | £21 16 10 | £— — — |
| | £20 12 6 | £136 15 10½ | £6 10 7 |

*Totale Inkomste*:

| | |
|---|---|
| 1928 | £125 10 8 |
| 1929 | £136 7 8 |
| 1930 | £ 79 4 1 |
| | £341 2 5 |

B.—*Noordelike Afdeling*:

| | Kollektes | Basaars | Vrye Bydraes |
|---|---|---|---|
| 1928 | £14 13 9 | £— — — | £16 2 0 |
| 1929 | £14 2 9 | £16 0 0 | £35 0 6 |
| 1930 | £12 14 6 | £69 2 6 | £ 5 3 8 |
| | £41 11 0 | £85 2 6 | £56 6 2 |

| | Kalkligvertonings | Huwelike |
|---|---|---|
| 1928 | £— — — | £— — — |
| 1929 | £— — — | £ 5 10 0 |
| 1930 | £11 0 6 | £ 2 15 0 |
| | £11 0 6 | £ 8 5 0 |

*Totale Inkomste* :

| | |
|---|---|
| 1928 | £ 30 15 9 |
| 1929 | £ 70 13 3 |
| 1930 | £100 16 2 |
| | £202 5 2 |

*Slot* :

Hierdie moeilike werk van die Spoorwegsending eis baie opofferings van die sendelinge, wat daarmee belas is. Hulle verdien dus andermaal die simpatie, waardering en dank van ons Kerk vir wat in die verlope drie jaar gedoen is. Die noodsaaklike werk daarenteen bind ons mense op die Spoorweg aan ons dierbare Kerk, en beskerm hulle teen die baie dwalinge op geestelik en maatskaplik gebied. Ons beveel derhalwe hierdie arbeid van ons sendelinge aan die voorbidding van die Hoog Eerwaarde Vergadering en van ons ganse Kerk. Terwyl ons die seën van God afsmeek op die beraadslaginge van hierdie Sinode,

Het ons die eer ons te noem,

U dw. dienaars in Christus,

Ds. H. C. J. BECKER, Voorsitter.

Ds. M. J. DE KOCK.

Ds. JAC. RABIE.

Ds. I. W. J. VAN RENSBURG.

Ds. W. J. S. KLOMP, Skrieba.

BYLAAG I.

## VERSLAG VAN EERW. KOELEMAN OOR SY BESOEK NA RHODESIË.

Op 25 Augustus 1930 het ek van Bloemfontein vertrek, en het op 29 Augustus te Bulawayo aangekom. Op Mafeking moes ek een dag oorbly om aansluiting met 'n goedere trein vir my ,,coach'' te kry. Daar dr. De Villiers te Bulawayo nie tuis was nie, en ek graag inligtinge vir my reis wou hê, het ek daar vertoef tot Dinsdagaand en die dienste Sondag daar waargeneem. Saterdag het ek die hoof-ingenieur van Spoorweë besoek, en vry passe verkry oor al die lyne tot aan Sakaina in die Kongo in die noorde en tot aan Beira—Portugees Oos-Afrika in die ooste. Natuurlik het ek die voorreg geniet as 'n besoeker en nie as 'n vas aangestelde in Rhodesië nie. My ,,coach'' moes ek egter te Bulawayo agterlaat. Nadat ek dr. De Villiers ontmoet het, het ek op 2 September van Bulawayo vertrek en die volgende dag op Livingstone aangekom. Daar het ek die spoorwegbeamptes besoek en 'n diens in hulle kerkie gehou. Verder op reis noordwaarts het ek sover moontlik elke stasie en ,,cottage'' besoek. Later op reis in 'n spesiale trein, wat by elke ,,cottage'' en stasie gestop het, kon ek oor 'n afstand van 350 myl almal besoek, d.w.s. van Mazuka siding tot Sakaina in Belgies Kongo. Op my terugreis het ek 'n paar dae vertoef op die vernaamste stasies, waar baie van ons mense woon, nl. Bwana Makuba, Broken Hill, Lusaka, Kaffue, Choma en Zimba.

Op Wankie-stasie, waar die groot steenkoolmyn is, het ek 'n naweek oorgebly, 'n goeie aantal van ons lidmate ontmoet, en dienste vir hulle gehou. Dit het my ook geluk om Bulawayo betyds te bereik om deel te neem aan die Nagmaalsviering. Op Daisyfield het ek 'n kalkligvertoning gehou van die ,,Christenreis na die Ewigheid.'' Vanhier het ek die Shabani-taklyn besoek en ook Gwelo, waar ek die spoorwegkamp 'n besoek gebring het, en in die kerkie dienste gehou het. Op weg na Beira het ek ook verskillende plekke besoek. Op Beira het ek op 'n Sondag in 'n privaat spoorweghuis dienste waargeneem. In Portugees-gebied was ek op drie plekke aan, en het ek daar 15 huisgesinne, m.a.w.

22 lidmate en 43 siele van ons Kerk aangetref. Op Umtali het ek verskeie families besoek en daarna my terugreis na Salisbury onderneem, alwaar ek op die Senoia en Shamwa-taklyne maar min van ons mense gevind het. Op my terugreis van hier na Gwelo het ek verskillende plekke besoek. Van af Gwelo het ek die Fort Victoria-taklyn 'n besoek gebring. Vanaf Daisyfield na Bulawayo het iemand my vriendelik per motor vervoer, en kon ek kennis maak met al die „cottages" en stasies. Vanhier het ek ook die West Nicholson-taklyn deurgegaan. Op Bulawayo kon ek op my terugreis suidwaarts weer die dienste waarneem, en 'n kalkligvertoning gee, en by die volgende plekke op my verdere reis aangaan, nl. Maroela „cottages", Plumtree en Tsessebe stasies, ook Francistown. Vandaar het ek per passasierstrein oor Mafeking en Johannesburg teruggekeer en op 22 November veilig te Bloemfontein aangekom na 'n afwesigheid van drie maande.

Besondere dank is ek verskuldig teenoor die Heer vir sy getroue beskerming en bewaring, asook vir die gasvryheid en vriendelikheid van ons mense daar, waardeur die koste aanmerklik verminder is.

In Noord-Rhodesië het ek 80 huisgesinne van ons spoorwegbeamptes ontmoet, m.a.w. 152 lidmate en 281 siele. In Suid-Rhodesië is daar 107 huisgesinne, m.a.w. 225 lidmate en 453 siele. Saam met die in Portugees gebied is dit 202 huisgesinne, m.a.w. 399 lidmate en 777 siele. Hulle is almal van ons Kerk, en is oor 'n afstand van 2040 myl versprei. Soms behoort die vader of die moeder aan 'n ander Kerk, dan weer is daar kinders wat deur die spoorweg-leraar van die Engelse Kerk gedoop en later aangeneem is, met die gevolg dat hulle aan dié Kerk behoort. Hier en daar het ek ook lidmate van die Geref. Kerk ontmoet.

Baie van die ploegbase is Engelse, Skotte, Italianers of bruin mense. Die arbeiders is natuurlik almal naturelle. In verhouding met die ander nasionaliteite is dit wenslik dat die Afrikaanse ploegbase in getal sal toeneem. Ek het baie Afrikaanse masjiniste, kondukteurs, voormanne of rangeerders ontmoet. As ons egter in aanmerking neem, dat hierdie spoorweë aan 'n Engelse kompanie behoort, wat natuurlik die Engelse belange voorkeur gee, dan is dit duidelik, dat die Afrikaner al reeds 'n goeie vastrap plek gekry het.

Hiermee sluit ek my rapport met die bede, dat die Heer in sy wysheid die beraadslaginge van die Sinode mag seen, sodat die Vrystaat en Rhodesië nuwe moed mag ontvang om hulle aan te gord tot die opbouing van die mure van Jerusalem.

Hiermee noem ek my,

U dw. dienaar in die Heer,

J. KOELEMAN.

---

## VERSLAG VAN DIE KOLPORTASIE KOMMISSIE aan die Hoogeerwaarde Sinode, in sitting op Bloemfontein op 16 April 1931, en volgende dae.

---

HoogEerw. Heer, WelEerw, en Waarde Broeders,

U kommissie het die eer as volg aan u te rapporteer:

1. Een lid van u kommissie, nl. die ywerige en onvergeetlike Ds. J. A. R. du Toit is hom deur die dood ontval.

2. Die kommissie het ook laat druk 'n Dagboek deur Ds. J. D. Kestell, 'n boek die eerste van sy soort in Afrikaans, en op Afrikaanse bodem ontstaan. Hierdie boek verkoop goed en word graag gelees.

3. Van die kant van kerkrade het die kommissie baie min ondersteuning gekry, waar hy ooreenkomstig Artt. 67 (14) en 279 net die teenoorgestelde verwag het.

So het b.v. kerkrade pakkies met boeke aan hulle gestuur om te help versprei teruggestuur. En op 'n paar na het al die kerkrade op 'n versoek van die kommissie om hom £6 10 0 te stuur, waarvoor hulle dan 'n aantal boeke sou ontvang om gratis te versprei in hulle gemeentes en so kolportasie daadwerklik te bevorder, en die kommissie in staat te stel van sy hele voorraad nuttige boeke ontslae te raak, nie eers geantwoord nie.

Die kommissie verwag net soos enige ander kommissie van die Sinode dieselfde hartelike medewerking van kerkrade, en wil dus in bedenking gee, met die oog op die ondervinding van die laaste jare veral, of die bestaan van die kommissie, sodra hy die voorraad boeke op hande verkoop het, nie maar sal opgehef word nie.

4. Die fonds van die kommissie staan met 'n klein batige saldo van £4 9 10. Daar is egter 'n aansienlike oplaag boeke nog in hande van die boekhandelaars, sodat wanneer die afrekening geskied, en die drukkersrekening, wat nog teen die kommissie staan vereffen is, seker nog 'n mooi batige saldo sal aangetoon word.

Sien verder die Finansiële staat van die Kerkkantoor.

Ons het die eer ons te noem,

Die dnw. dienaars van die Sinode,

H. S. THERON,
S. T. MARTINSON.

RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VIR OPVOEDING EN ONDERWYS aan die Hoog Eerw. Sinode, wat sitting hou te Bloemfontein, op 16 April 1931 en volgende dae.

---

Hoog Eerw. Heer,

U Kommissie het die eer om as volg te rapporteer :—

1. *Vergaderinge.*

U Kommissie het gedurende die reses driemaal bymekaar gekom. Ook was hy eenmaal te Pretoria en tweemaal te Kaapstad verteenwoordig om saam met ander Kerke se afgevaardigdes representasies by die Minister van Opvoeding en Onderwys te maak re die Gewetensklousule in die S.A. Wet.

2. *Gewetensklousule.*

(a) Die Gewetensklousule Kommissie, waarop u Kommissie verteenwoordiging het, het die Minister van Opvoeding en Onderwys in 1928 te Pretoria ontmoet, om te beraadslaag, op 'n Round-Table Konferensie, oor die gewraakte artiekel in die S.A. Wet.

Die Minister het hom geneë verklaar om tegemoetkomend te wees en die artiekel so te wysig dat dit wel 'n kerklike toets sal verbied, maar nie 'n godsdienstige nie.

Hierby het die Kommissie berus en gemeen die stryd is gewonne, maar dat net 'n tydjie geduldig moes gewag word omdat die Minister die versekering gegee het dat hy besig is om al die onderwyswette na te gaan en te konsolideer, en dat hy die Gewetensklousule in gedagte sou hou. Die wens was selfs uitgespreek dat die breë Kommissie 'n Sub-Kommissie moes kies om 'n formule op te stel ten einde dit die Minister voor te lê.

(b) In 1929 en 1930 het die saak gebly waar dit was terwyl die Sub-Kommissie altyd in kontak met die Minister gebly het.

In Februarie 1931 is die breë Kommissie weer opgeroep omdat die hoop van 1928 as sneeu voor die strale van die son verdwyn het. Die Minister is andermaal in die Kaapstad beleefdelik genader. Andermaal is daarop aangedring dat die Kerk 'n verandering wil hê. Die

antwoord het gekom. Die Minister het finaal besluit om nie aan die wens van die Kerke te voldoen nie. Duidelik het hy (die Minister) dan ook laat uitkom dat hy dit onwenslik beskou, spesiaal met die oog op die Sinodale besluite van die Kaapse Kerk in die Du Plessis-saak.

(c) U Kommissie moet dus hier tot sy leed rapporteer dat hy na jare van stryd en opoffering feitelik weer staan waar hy aan die begin was, net met die verskil — toe was daar hoop — nou is daar, vir die teenwoordige, baie min hoop.

3. *Dr. Marie Te Water—Kinderkliniek.*

'n Skrywe van Dr. Marie Te Water vragende om geldelike steun vir die daarstelling van 'n inrigting om die moeilike kind te behandel, is deur U Kommissie deur gestuur, met 'n aanbeveling, aan die Algemene Sinodale Kommissie omdat U Kommissie geen beheer het oor kerklike fondse nie.

4. *Godsdiensonderwys.*

U Kommissie het andermaal in die saak van die Godsdiensonderwys ingegaan. Dis aangenaam om te kan rapporteer dat reeds voorsiening gemaak is vir Godsdiensonderwys tot in die Middelbare Skool. Alles hang net daarvan af of Skoolkommissies van hulle regte gebruik maak of nie.

Dis verder baie aangenaam om mee te deel dat ons Direkteur van Onderwys besig is om Godsdiensonderwys verpligtend te maak tot Std. VIII.

5. *Kosinrigtings.*

(a) Goewermentshostels in die O.V.S., 26.

(b) Ondersteunde Hostels behorende op 'n paar uitsonderings na, aan die N.G. Kerk, 55.

(c) Geld belê deur die N.G. Kerk vir Hostels, £

6. *Rektor Normaalkollege.*

U Kommissie het 'n skrywe gerig aan die Rektor van die Normaalkollege om die dank van die Kerk aan hom oor te bring vir die besliste en pragtige standpunt wat hy ingeneem het teen danspartye in verband met die inrigting.

7. *Kerkraad Reddersburg.*

U Komissie het 'n skrywe ontvang van die Kerkraad van Reddersburg oor die sing van Gesange in die Openbare Skool aldaar, met die versoek om dit aan die Sinode deur te stuur.

U vind brief hierby aangeheg.

8. *Vry boeke aan behoeftige Middelbare Leerlinge.*

Dit was met leedwese dat U Kommissie moes kennis neem dat dit die Administrasie, weens finansiële omstandighede van die Provinsie, onmoontlik was om langer vry boeke te verskaf aan behoeftige Middelbare leerlinge.

9. *Toelaag aan Hostels.*

Finansiële omstandighede van die Provinsie het ook meegebring dat andermaal teruggegaan is op die ou basis.

U Kommissie wil graag sy dankbaarheid uitspreek vir wat deur die Administrasie van die Provinsie vir die opvoeding en onderwys van ons kinders gedoen word; ook vir die groot getal onderwysers en onderwyseresse wat soveel doen, buite die skoolmure om vir die opvoeding en onderwys.

Vertrouende hiermee dat ons aan ons opdrag voldoen het.

Het ons die eer ons te noem,

Hoog Eerw. Heer,

J. C. LE ROUX, Voorsitter.
C. W. RETIEF.
P. S. Z. COETZEE, Scriba.

Die Hoog Eerw. Sinodale Kommissie
vir Onderwys,
p/a Ds. P. S. Z. Coetzee,
Edenburg.

Wel Eerw. Heer en Br.,

Die Kerkraad van hierdie gemeente gevoel hom verplig om onder u welwillende aandag te bring die toestand wat betref ons Gesange in die skoollewe alhier. Vir jare en jare word die Gesange op die agtergrond van die skoollewe gehou, en nolens volens groei onse kinders op met 'n minderwaardige gedagte omtrent 'n saak wat ons Kerk besonder teer en heilig is, en wat ons deur die tradiesies vir eeue en eeue oorgeërf het. Die Gesange word nie in ons skool gesing nie. Die liedere wat hulle sing om die skild te verwerf kan hulle lustig en hartelik saam sing,

maar om saam te sing: „Op bergen en in dalen" of „O Goedheid Gods" skyn 'n onoorkomelike te wees. Die Skoolkommissie het altoos die saak op die lange baan geskuif of met mooi beloftes die ingrypende beginsels laat uitstel. Ek is moeg vir al die uitstel en wens deur die invloed van u Kommissie die saak voor die aandag van die Sinode te bring, want voor my oë sien ek hoe die kinders deur die loop van jare bepaald gevoelloos en onverskillig word, omtrent 'n saak wat ons heilig is.

Geheel die uwe,

U dw. dienaar,

A. G. DRIESSEN.

---

## VERSLAG VAN DIE KOM. VIR NUWE SANG-WYSIES EN NUWE LIEDERE BUNDEL.

---

*Aan die Hoog Eerw. Sinode in sitting te Bloemfontein op Donderdag 16 April 1931 en volgende dae.*

Hoog Eerw. Vergadering.

U Kom. het as volg te rapporteer oos sy werksaamhede tydens die tussenpose tussen die laaste verg. van die Hoog Eerw. Sinode en nou.

1. *Prosedure.*

U Kom. het met mekaar steeds in onderhandeling getree deur briefwisseling of telefonies en offisiële vergaderinge met die oog op die koste daaraan verbonde soveel moontlik vermy.

Met die Kommissies van die gefedereerde Ned. Geref. Kerke in S.A. het u Kom. gereëld, wanneer daartoe versoek en opgeroep, saamgewerk.

2. *Vergaderinge.*

Lede van u Kom. het tweemaal afsonderlik vergader te Senekal met die oog op nagaan van wysies.

Tesame met die Kommissies van die gefedereerde Ned. Geref. Kerke het u Kom. viermaal vergader en wel tweemaal te Bloemfontein in die O.V.S. en tweemaal in die Kaap Provinsie (eenmaal te Middelburg en eenmaal te Kaapstad).

3. *Werksaamhede.*

U Kom. het nog steeds voortgegaan om geskikte wysies te soek vir gesange, wat beskou is om onsingbare wysies te hê. Daartoe is komposiesies in die Buiteland sowel as in die Binneland aangevra en gekeur.

U Kom. het gemeen om nou 'n finale rapport voor die vergadering te kan lê, maar dit het helaas nie kon gebeur nie. 'n Kom. van eindrewiseurs bestaande uit vakmanne is gevra om al die gekeurde wysies na te gaan en rapport daaroor uit te bring.

Die rapport kon weens die vertrek van lede van die Kaapse Kom. vóór die tyd, nie afgehandel word nie en is besluit om weer 'n gesamentlike vergadering te hou te Kaapstad op Woensdag 30 September 1931 en volgende dae.

U Kom. het ook opgetree om ons Gess. en Pss. vertaal te kry en heelwat vordering is reeds in die varband gemaak.

'n Voorlopige Bundel van Gess., Pss. en liedere tot 'n getal van by die 400 is in druk en sal seker eersdaags die lig sien.

P. H. VAN HUYSSTEEN,
Voorsitter.

J. H. DE LANGE.
S. J. STANDER,
Skrieba.

---

## RAPPORT VAN DIE KOMM. VIR DIE BESTRYDING VAN SOSIALE EUWELS EN SEKTEWESE.

*Aan die Moderator Synodi, N. G. Kerk, O.V.S.*

HoogEerw. Heer,

U kommissie het in Julie van die afgelope jaar te Senekal vergader, waar o.a. sulke euwels behandel is geword as: (a) dronkenskap; (b) onsedelikheid; (c) Sondagsport, en (d) sektewese.

(a) Aan die S.A. Matigheids Alliansie wat ons hulp in die stryd ingeroep het, is die versekering gegee dat die Vrystaatse Kerk, wat besluit het ten gunste van Plaaslike Keuse en Algehele Drankverbod, al die nodige wil doen om die stryd teen die verwoesting deur die drankeuwel voort te set. Die kommissie wil dit vir die HoogEerw. Sinode in oorweging gee of die tydstip nie daar is om opnuut vir lokale opsie te ywer nie.

(b) Die kommissie het in korrespondensie getree met die Minister van Justiesie, sy aandag vestigende op die feit dat kinders dikwels in geregshowe aanwesig is as sake van onsedelike aard behandel word; asook op die feit dat die pers 'n al te ope vryheid neem om die besonderhede van sodanige seksuele sake uit te basiun voor jonk en oud; en vraende dat hierin verbetering mag aangebring word. Die antwoord van die Minister het ons egter nie veel verder gebring nie.

Ook het die komm. die pred. van Bulawayo beweeg om 'n reeks van artiekels rakende die goeie sedes vir ,,De Kerkbode'' op te stel.

(c) Insake Sondagsport het u kommissie die pred. van Lindley gevra om 'n preek teen hierdie euwel na ,,De Kerkbode'' te stuur. Ook is 'n gedrukte sirkulêre brief gestuur aan al die Munisipaliteite in die O.V.S. vraende hulle om die ontheiliging van die Sondag op munisipale sportvelde nie toe te laat nie. Hierop is van 'n heel aantal munisipale rade gewaardeerde antwoorde ontvang.

(d) Die kommissie het met leedwese die feit moes konstateer dat die dansmanie baie sterk is. Dit is 'n openbaring van wêreldsgesindheid, wat in baie gevalle die biduur laat uitsterf, die kristelike lewe en strewe bederf, en die werk van die Heer benadeel.

(e) Die kommissie is van mening dat die afgelope paar jare nie veel van sektebedrywigheid gesien het nie; en hoewel ons geen statistieke beskikbaar het nie, is dit seker dat op baie plekke die sektes grond verloor het teenoor die gereëlde, liefdevolle arbeid van die kerk.

(f) U kommissie gee beskeidelik aan die hand dat die Sinode die kerkrade sal versoek om versigtig te wees by die uitnooi van iemand om geestelik werk onder hulle ressort te kom verrig, wat nie tot kerklike verantwoording kan geroep word nie.

Ons het die eer ons te noem,

U dienswillige dienaars,

G. J. DE VOS, Voorsitter.
J. D. KILIAN, Sekr.

---

## VERSLAG VAN VERTEENWOORDIGER, ADMISSIE-EKSAMEN.

*Aan die H.Eerw. Moderator, Sinode Ned. Geref. Kerk, wat sitting hou op Bloemfontein op* 16 *April* 1931 *en volgende dae.*

H.Eerw. Heer,

U verteenwoordiger op die Admissie-eksamenkommissie het die eer die volgende verslag voor die Hoog Eerw. Sinode te lê :

1. Die Admissie-eksamen word gereëld gehou—die skriftelike deel in Desember en die mondelingse deel in Februarie daaropvolgende.

U verteenwoordiger is nog Eksaminator in Hebreeus soos voorheen.

2. Saam met die Kommissie van die Kaapse Kerk en die verteenwoordiger van die Transvaalse Kerk het u verteenwoordiger in Kaapstad vergader op 28 Feb. 1929, op 24 Feb. 1930 en op 25 Feb. 1931.

3. In 1929 het 36 studente, waarvan 19 uit K.P., 3 uit Transvaal en 14 uit O.V.S., in 1930 het 35 studente, waarvan 11 uit K.P., 12 uit O.V.S., 10 uit Transvaal en 2 uit Natal; en in 1931 het 41 studente, waarvan 23 uit K.P., 8 uit O.V.S., 8 uit Transvaal en 2 uit Rhodesië geslaag in die eksamen en is hulle toegang tot die Kweekskool verleen.

4. Verblydend is dit dat daar steeds predikante- en sendelinge-seuns op die Kweekskool te vinde is. Ook dat daar 2 studente uit Rhodesië afkomstig is.

Met hoogagting,

U diensw. dienaar,

J. P. VAN DER SPUY,

Lid van Eks. Kom.

Reitz,

6 Maart 1931.

## VERSLAG VAN DIE VERTEENWOORDIGER VAN DIE O.V.S. OP DIE KOMMISSIE VAN EKSAMINATORE VIR DIE PROPONENTSEKSAMEN.

*Aan die H.E. Sinode van die N.G. Kerk in die O.V.S. wat sitting op Bloemfontein hou April* 16, 1931, *ens.*

H. E. Heer,

U verteenwoordiger het die eer om aan u verslag te doen in sake sy sitting op bogenoemde kommissie van eksaminatore as volg:—

(1) U verteenwoordiger het die sittings van die kommissie bygewoon in Desember 1928 en in November 1930. Huiselike omstandighede het sy bywoning van die sitting in 1929 onmoontlik gemaak.

(2) Ook was u verteenwoordiger aanwesig op die vergadering van die Kieskollege van die Kweekskool op die 5de November 1930, toe Di. D. G. Malan en D. Lategan as professore van die Kweekskool gekies is.

(3) U verteenwoordiger behou nog sy plek as eksamenator in die Sending-geskiedenis, ondanks sekere pogings deur hom aangewend om 'n vak te kry wat minder afgeskeep word sowel deur die studente as die dosente.

(4) Versekering is egter aan hom gedoen dat hierdie vak in die toekoms meer aandag in die Kweekskool sal geniet as tot nog toe.

(5) Twaalf kandidate is in 1928 toegelaat en ses-en-twintig in 1930, waarvan sowat 15 lede is van die N.G. Kerk in die O.V.S. Ook was daar een kandidaat vir die colloquium doctum sowel in 1928 as in 1930.

(6) In 1930 het al die kandidate hulle van harte bereid verklaar om die legitimasieformulier soos deur die Kaapse Sinode van 1928 aangevul, te onderteken, nadat oor die saak ernstig met hulle gepraat is.

(7) Die hoë akademiese kwalifikasies van die meerderheid van die kandidate is treffend en bemoedigend.

Die Sinode die leiding van die Heilige Gees in al sy beraadslagings toebiddend,

U dw. dienaar,

C. F. KIES.

## RAPPORT KURATOR, TEOL. KWEEKSKOOL.

*Die H.Eerw. Sinode van die N. G. Kerk in sitting te Bloemfontein op 16 April 1931 en volgende dae.*

HoogEerw., WelEerw., en Eerw. Here en Broeders,

Ondergetekende, deur u Sinode in 1928 benoem tot sy Kurator vir die Teologiese Kweekskool op Stellenbosch, wens kortliks as volg te rapporteer.

(a) Die Kuratorium het hom in hierdie tydvak byna uitsluitend moes besig hou met die handhawing van die suiwere leer in hierdie inrigting, aangesien reeds voor 1928, volgens rapport in die tyd deur u vorige Kurator ingelewer, daar moeilikhede ontstaan is oor die leer wat deur een van die Hoogleraars t.w. Dr. J. du Plessis verkondig werd, veral in sy blad ,,Het Zoeklicht.''

(b) Die Kuratorium het na verskeie vergeefse pogings aangewend was om te sien of hierdie saak nie op 'n ander manier gereël kon word nie, hom genoodsaak gevind die saak by die H.Eerw. Ring van Stellenbosch, onder wie se ressort die Kweekskool val, aanhangig te maak.

(c) Die Ringskommissie het in 'n breedvoerige uitspraak geweier die saak voor die Ring te lê.

(d) Hierteen het die Kuratorium by die Ring geappeleer maar ook die Ring het in byna dieselfde bewoording as sy kommissie die saak van die hand gewys.

(e) Die Kuratorium het toe na die Sinode van die Kaapse Kerk van 1928 geappeleer.

(f) Hierdie Sinode het die uitspraak van die Ring van Stellenbosch vernietig en die Ring opgedra om die saak weer in behandeling te neem.

(g) Dit is toe, na lang wagte en heelwat soeke na ander uitweë, deur die Ring gedaan in 'n verhoor wat sowat drie weke geduur het, waarby al die klagte van die hand gewys, die Professor in die gelyk gestel en liefderyk vermaand is.

(h) Hierdie uitspraak kon die Kuratorium nie bevredig nie, waarom dit aan die Spesiale Sinodale vergadering van 1930 aan die Kaapse Kerk voorgelê is.

(i) Hierdie Sinode het die Professor op al die aanklagte skuldig gevind en hom afgesit.

Hiermee is dan op hierdie belangrike saak, die werksaamhede van die Kuratorium geëindig.

Daarna het die Kuratorium besluit die Kieskollegie om Professors vir die Kweekskool te kies op te roep tot 'n vergadering in November 1930 in die Kaapstad

Op daardie vergadering is toe weens die feit dat die H.Eerw. Prof. A. Moorrees na lange, bekwame en getroue dienste afgetree het, en daar dus in die Kweekskool slegs twee leerkragte oorgebly het, vir 'n buitengewoon groot getal studente, twee nuwe professore gekies, t.w. Ds. D. G. Malan, M.A., B.D. en Ds. D. Lategan, M.A., B.D.

Soos aan hierdie vergadering deur die publieke pers bekend, is die Kaapse Kerk tans deur gesegde afgesette Professor in 'n hofsaak gewikkel, waarvan die end op hierdie tydstip nog nie te voorsien is nie.

U Kurator vertrou egter dat ten spyte van al wat mag gebeur, die Kerk in die Kaap, soos deur die besluit van hierdie Sinode in 1928 gehoop, geen steen onaangeroerd sal laat nie, om die suiwere leer in hierdie deur die Heer geseënde en vir die Kerk so nuttige en nodige inrigting te handhaaf nie.

Met verskuldigde hoogagting,
U dw. dienaar en broeder,
P. BOSHOFF,
Kurator.

Bloemfontein,
14 Maart 1931.

---

# VERSLAG VAN DIE KOMMISSIE IN SAKE BYBEL-VERTALING IN AFRIKAANS.

*Aan die H.E. Sinode van die N.G. Kerk in die O.V.S. wat sitting hou op Bloemfontein,* 16 *April* 1931 *en volgende dae.*

H. E. Here,

(1) Die Bybelvertalingkommissie deur U aangestel is nie eenmaal opgeroep nie in die afgelope drie jare, daar al die werk en skikkings deur die kommissie van Vertalers self gedaan of getref is.

(2) Nogtans behou u kommissie die lewendigste belangstelling in die arbeid van die vertalers en bly gedurig in voeling met hulle.

(3) Saam met Dr. J. D. du Toit is die skrieba van die kommissie deur die vertalers afgevaardig, op uitnodiging van die H.E. Minister van Binnelandse Sake, Dr. D. F. Malan, om die vertaalkommissie te verteenwoordig op 'n konferensie van taalgeleerdes en andere wat op Pretoria vergader het in Augustus 1930, teneinde die verskilpunte wat in die spelreëls vir Afrikaans ontstaan het te bespreek. Hoewel in die posiesie van 'n skoenmaker wat hom nie by sy lees hou nie, het die verteenwoordigers van die kommissie die standpunt van die vertaalkommissie kon uiteensit in sake die fonetiese spelling van Bybel eiename—wat ongelukkig deur die konferensie nie aangeneem is nie.

(4) Wat die werk van die vertalers betref, kan ons met blydskap die feit konstateer dat die vertaling van die Bybel in Afrikaans klaar is.

(5) Die vertalers het in die afgelope jare afsonderlik en in groepe van twee gewerk om mekaar se werk te redigeer. Nadat die werk gerevideer is, word dit deur al vyf vertalers in gesamentlike sittings nagegaan. Die vertalers het 7 keer op Potchefstroom vergader, 3 keer op Stellenbosch en 3 keer op Bloemfontein—en elke sitting het van 2½ tot 4 weke geduur. Die laaste vergadering het in Desember 1930 in Bloemfontein plaas gehad, by watter geleentheid die hele Bybel nagesien is.

(6) Die hele handskrif word nou persklaar gemaak om aan die Brits en Buitelandse Bybelgenootskap te oorhandig.

In Meimaand van 1931 sal die eerste persklaar handskrifte na Engeland versend word, en in Augustus sal die hele handskrif in hande van die drukkers wees. Ds. Steyn, sekretaris van die B. en B. Bybelgenootskap sal daarna self na Engeland gaan om die proewe deur te lees. Die gekorrigeerde proewe word dan teruggestuur na die Vertalers om te lees.

(8) Word al die proewe afgehandel soos verwag word teen Desembermaand van vanjaar, sal die vertaalde Bybel in die hande wees van ons volk vroeg a.s. jaar—1932.

(9) Opmerklik is die feit dat nie een van die Vertalers deur krankheid as andersins verhinder is om sy deel van die werk af te handel nie.

(10) Die finansiële verslag deur die penningmeester verskaf, verskyn as 'n bylaag van hierdie rapport.

Ons het die eer te wees,

U d.w. dienaars,

C. F. KIES.

J. P. H. STEYN.

---

## AFRIKAANSE BYBELVERTALING FONDS STAAT VAN INKOMSTES EN UITGAWES 1924—1930.

*Uitgawes*:

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Salarisse ... ... ... ... ... ... | 13687 | 5 | 10 | | | |
| Reis-, verblyf- en ander onkostes ... ... ... ... ... | 902 | 7 | 2 | | | |
| | | | | 14589 | 13 | 0 |
| Batig Saldo ... ... ... ... ... ... | | | | 3093 | 0 | 3 |
| | | | | £17682 | 13 | 3 |

*Ontvangstes*:

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| *Oranje Vrystaat N.G. Kerk* | 1202 | 13 | 9 | | | |
| Vyfpondskema ... ... ... ... | 3595 | 0 | 0 | | | |
| Diverse ... ... ... ... ... ... | 806 | 8 | 1 | | | |
| | | | | 5604 | 1 | 10 |
| *Kaap Provinsie N.G. Kerk* | 1671 | 0 | 7 | | | |
| Vyfpondskema ... ... ... ... | 2580 | 0 | 0 | | | |
| Diwerse ... ... ... ... ... ... | 474 | 3 | 2 | | | |
| | | | | 4725 | 3 | 9 |
| *Transvaal N.H. of G. Kerk* | 698 | 6 | 8 | | | |
| Vyfpondskema ... ... ... ... | 1010 | 0 | 0 | | | |
| Diwerse ... ... ... ... ... ... | 185 | 4 | 3 | | | |
| | | | | 1893 | 10 | 11 |
| *Natal N.G. Kerk* ... ... ... | 20 | 16 | 2 | | | |
| Vyfpondskema ... ... ... ... | 70 | 0 | 0 | | | |
| Diwerse ... ... ... ... ... ... | 33 | 1 | 1 | | | |
| | | | | 123 | 17 | 3 |
| Geref. Kerk ... ... ... ... ... | | | | 1063 | 4 | 10 |
| Ned. Herv. Kerk ... ... ... | | | | 506 | 3 | 10 |
| Nuusblaaie ... ... ... ... ... | | | | 370 | 5 | 8 |
| Boedel Wyle Mnr. A. de Villiers ... ... ... ... ... | | | | 1765 | 11 | 8 |
| Boedel Wyle Mev. A. de Villiers ... ... ... ... ... | | | | 300 | 0 | 0 |
| Brits Oos Afrika ... ... ... | | | | 8 | 17 | 0 |
| Rente op belegde Kapitaal | | | | 1321 | 16 | 6 |
| | | | | £17682 | 13 | 3 |

H. J. OTTO, Tesourier,
Afrikaanse Bybelvertalingfonds.

## ORANJE MEISIESKOOL.

*Aan die HoogEerw. Sinode van die Ned. Geref. Kerk wat sitting hou op* 16 *April* 1931 *en volgende dae.*

Die Kuratorium het andermaal die genoeë om verslag te doen aan die HoogEerw. Vergadering van die werksaamhede aan Oranje oor die tydperk 1928—1930.

Die vernaamste gebeurtenis in die geskiedenis van die Inrigting is die oorneem van die Skool-afdeling deur die Departement van Onderwys op 1 Junie 1928, waardeur die Kuratorium onthef is van die salarisse wat jaarliks oor die £6000 beloop het en 'n huurgeld ontvang van £1260 per jaar.

Dit het die Kuratorium in staat gestel om heelwat reparasies aan te bring en gedeeltelik nuwe meubelment aan te koop.

In die vorige verslag is melding gemaak van die dringende behoefte aan Musiekkamers, wat weens gebrek aan fondse nie gebou kon word nie. Sedert dien het wyle mnr. Bornmann van Ficksburg aan Oranje 'n legaat van £500 gelaat om vir 'n bepaalde doel gebruik te word. In oorleg met die Trustees is toe besluit om die geld aan te wend vir die oprigting van die broodnodige musiekkamers. Die sierlike gebou is reeds voltooi en bevat 17 vertrekke.

'n Pragtige swemdam is aangebou deur die Departement uit die skoolgeldefonds wat ook 'n groot aanwins is vir Oranje.

Mej. Ferreira het vir 2 jaar as Prinsipaal kostelike dienste aan die Inrigting bewys en moes haar betrekking einde 1930 neerlê omdat sy in die huwelik gaan tree.

Mev. Colin Steyn is as Prinsipaal aangestel en die beste verwagting word gekoester van haar rype kennis en ervaring.

Die ywerige en troue vriend van Oranje, Advokaat Fischer, is verhef tot die regbank en het hom onttrek van publieke liggame.

Met innige spyt moes die Kuratorium afskied neem van sy geagte Voorsitter en wil graag hier te boek stel, sy opregte dank aan Regter Fischer vir die kostelike en onselfsugtige dienste wat hy aan Oranje gedurende so vele jare, onafgebroke bewys het.

Die Generale Boerehulpfonds het mej. Gladys Steyn benoem in die plek van Regter Fischer en haar kennis en belangstelling het reeds vir Oranje ten goede gekom.

Die Kuratorium kon die losiesgelde verminder en het gemeen om hierdie jaar voort te gaan met herstelwerk aan die geboue, maar die finansiële druk op die platteland het 'n aansienlike vermindering in die kosgangers veroorsaak sodat besparing tot die uiterste sal moet toegepas word.

Die Kuratorium stel voor dat die rente van die Greyfonds weer ten volle aangewend word in belang van Oranje, en gee aan die hand dat dit gebruik sal word in die vorm van beurse waardeur uit die verskillende Ringe, verdienstelike en belowende dogters gehelp word om vanaf Skoolhoër vir drie jaar aan Oranje te studeer.

Die huisgodsdiens word gereëld waargeneem en die Kerk op Sondae besoek.

Die Sondagskool en Katekisasie klasse word aan die Inrigting gehou en die predikante van Bloemfontein Noord sorg vir die geestelike bearbeiding en bly in voeling met die staf en leerlinge. Hoewel die skool van die Inrigting geskei is, bestaan daar die nouste saamwerking tussen Kuratorium en Skoolkommissie.

Die resultate wat behaal is vergelyk gunstig met die van vorige tydperke.

Hoogagtend en heilbiddend die uwe,

P. J. J. Boshoff, Voorsitter
G. Steyn, Viesie-voorsitter
P. J. Pienaar
H. S. Theron
J. G. Strydom
A. J. R. van Rhyn
H. J. Otto.

---

# RAPPORT OOR DIE WAARDERING VAN DIE O.V.S. PREDIKANTE PENSIOENFONDS OP 31 DESEMBER 1927 MET DIE OOG OP 'N VERHOGING VAN PENSIOENE.

(Deur M. S. Louw, B.A., F.F.A.)

1. Die posiesie in verband met die fonds op 31 Desember, 1927, kan kortliks as volg opgesom word :—

| | 31 Des. 1924 | 31 Des. 1927. |
|---|---|---|
| | 1924 | 1927 |
| Deelhebbende gemeentes ... ... | 69 | 77 |
| Vakante gemeentes ... ... ... | 6 | 9 |
| Diensdoende predikante ... ... | 63 | 68 |
| Pensioenarisse ... ... ... ... ... ... ... | 8 | 9 |
| Jaarlikse bedrag van pensioene | £1500 | £1800 |
| Bedrag van Fonds ... ... ... ... ... | £40053 | £45048 |

2. *Rente* :—Die rente wat verdien is gedurende die drie jaar vanaf 31 Desember 1924, is as volg :—

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1925 | £6 3 0 pSt. | bereken | op die | gemiddelde | fonds. |
| 1926 | £6 0 7 pSt. | ,, | ,, | ,, | ,, |
| 1927 | £6 1 7 pSt. | ,, | ,, | ,, | ,, |

Die gemiddelde rente vir die drie jaar werk dus uit op £6 1s. 9d. In die vorige waardering is dit veronderstel dat 'n gemiddelde rente van 6 pSt. verdien sal word. Daar was dus 'n klein wins uit rente. Hierdie keer het ek weer die waardering op 'n 6 pSt. basis gemaak, maar in hierdie verband wil ek verwys na wat ek hieromtrent gesê het in paragraaf 2 (a) van my vorige rapport.

3. *Kontribusies* :— Heffinge vir die drie jaar het £2,280 bedra. Na aftrek van die Administrasie-onkoste werk dit uit op gemiddeld £9 9s. per diensdoende predikant.

Aan Inleg is daar gedurende die drie jaar £350 ontvang. Die getal deelhebbers het egter met 8 vermeerder sodat teen £50 per nuwe deelhebber daar werklik £400 gestort moes gewees het. Die Saakgelastigde sal seker 'n verklaring hiervan kan gee.

In my waardering van 1924 het ek veronderstel dat die „netto" kontribusie op £9 10s. per diensdoende predikant sal uitwerk. Daar is dus £345 meer ontvang as waarvoor voorsiening gemaak is. Om gevolg te gee

aan die vermeerdering in die netto kontribusie per diensdoende predikant, het ek hierdie keer in my waardering veronderstel dat die netto kontribusie per diensdoende predikant in die toekoms op gemiddeld £10 sal uitwerk. Dit is die enigste verandering wat ek gemaak het in die basis van waardering.

4. Dieselfde sterftetafel is gebesig, en ook het ek weer veronderstel dat predikante gemiddeld op ouderdom 65 sal aftree. Dit is die ouderdom waarop die twee nuwe pensionarisse uit die diens getree het.

5. Die uitkoms van die waardering word aangegee in die aangehegte skedule (1) en (2), en kan kortliks as volg opgesom word :—

| | |
|---|---|
| Teenwoordige waarde van pensioene van £200 elk aan 71 diensdoende predikante vanaf ouderdom 65 ... ... ... ... ... ... ... | £36,020 |
| Min teenwoordige waarde van netto kontribusies van £10 per diensdoende predikant ten opsigte van 71 diensdoende predikante gedurende hulle leeftyd tot by onderdom 65 ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... | £ 6,725 |
| | £29,295 |
| Teenwoordige waarde van pensioene vir 'n totale bedrag van £1,800 per jaar aan 9 pensioenarisse ... ... ... ... ... ... ... ... | £13,805 |
| Totale Reserwe op 31/12/1927 ... ... | £43,100 |
| Die fonds op 31/12/1927 was ... ... | £45,048 |
| Daar was dus 'n surplus van bate bo laste van ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... | £ 1,948 |

6. Dit sal opgemerk word dat ek melding maak van 71 diensdoende predikante terwyl daar op 31 Desember 1927 slegs 68 was. Die ondervinding van die verlede toon aan dat daar gemiddeld 6 gemeentes gelyktydig vakant is. Die syfer waarop ek my berekenings gebaseer het is dus 71, d.w.s. 77 deelhebbende gemeentes min 6 vakante gemeentes. Vir die drie ekstra gemeentes het ek reserwes opgestel gelykstaande met die van predikante oud 46, die gemiddelde ouderdom van die teenwoordige diensdoende predikante.

7. Dit sal opgemerk word dat die surplus feitlik dieselfde is as die van 31 Desember 1924 (toe dit op £1912 gestaan het) nieteenstaande 'n rente wins

| | |
|---|---|
| van ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... ... | £109 |
| en 'n wins uit netto kontribusies van ... | £345 |
| Tesame ... ... ... ... ... ... ... ... | £454 |

Daar die twee nuwe pensioenarisse op die veronderstelde ouderdom afgetree het moet daar dus 'n klein verlies van omtrent £500 gewees het as gevolg van lae sterfte en/of verskuiwings van en na gemeentes wat nie deel het aan die O.V.S. Fonds nie.

Ingesluit in die getal diensdoende predikante is daar twee wat vanaf die Inwerktreding van Artiekel 9 van die nuwe Reglement beroep is uit nie-deelhebbende gemeentes, en ten opsigte van wie daar volgens genoemde Artiekel 'n inleg gemaak moet word bereken op die vasgestelde skaal. Die bedrag van inleg wat ingevorder moet word sal £1,104 bedra. (Nota :—Hierdie syfer is onderhewig aan korreksie).

Aan die ander kant verstaan ek dat die fonds 'n potensiële pensioenaris het in die persoon van Ds. T. I. van Wyk. 'n Pensioen van £200 in hierdie geval sal £2450 kos.

Die gesamentlike effek van hierdie twee korreksies is om die surplus te verminder na £602. In elk geval toon die waardering tog aan dat die fonds solvent is.

8. *Verhoging van Pensioene na £250 per jaar.*—Ek is gevra om te rapporteer omtrent die koste van 'n verhoging van die pensioene van teenwoordige sowel as toekomstige pensioenarisse van £200 na £250. Ek wil veronderstel dat in die gevalle van Ds. J. W. Meyer en Ds. P. du Toit die pensioene onveranderd sal bly op £150 en £250 respektiewelik.

Die gewysigde finansiële posiesie sal as volg wees :

| | |
|---|---|
| Waarde van pensioene van £250 elk aan 71 diensdoende predikante vanaf ouderdom 65 | £45,025 |
| Min waarde van netto kontribusie van £10 per diensdoende predikant ... ... ... ... ... | £ 6,725 |
| | £38,300 |
| Waarde van pensioene van £250 elk aan 8 pensioenarisse en £150 aan een pensioenaris | £16,721 |
| Totale Reserwe op 31/12/1927 ... | £55,021 |
| Fonds op 31/12/1927 ... ... ... ... | £45,048 |
| Tekort ... ... ... ... ... ... ... ... ... | £ 9,973 |

As die reeds gemelde korreksie gemaak word sal die tekort op £11,655 te staan kom.

9. *Hierdie tekort kan gedek word* :—

(a) Deur 'n totale kontante storting van £11,655 of £151 per deelhebbende gemeente.

(b) Deur die vaste kontribusie per gemeente te vermeerder van £5 na £15 16s.

(c) Deur die toekomstige gemiddelde kontribusie per deelhebbende gemeente te vermeerder van £5 na £10, en daarby 'n kontante storting in te vorder van £8,085 dus £105 per deelhebbende gemeente.

10. In verband met hierdie drie maniere van die tekort te dek, wil ek refereer na Paragraaf 10 van my vorige rapport. Metode (c) is wat ek aanbeveel. Dit beteken dus dat om die pensioene te verhoog na £250 die nodig val wees om

(1) £5 ekstra jaarliks in te vorder van elke deelhebbende gemeente, of £5 10s. van elke diensdoende predikant en

(2) £105 in kontant in te vorder van elke deelhebbende gemeente of 'n bewys vir genoemde bedrag met rente teen 6 pSt. vanaf 1 Januarie 1927 van elke deelhebbende gemeente te kry.

11. Die gegewens in verband met die fonds is weer op dieselfde akkurate wyse aan my verskaf soos voorheen.

Ek moet die O.V.S. Kerk komplimenteer op die saaklike manier waarop sy fonds geadministreer word.

12. As daar besluit word om die pensioene te verhoog na £250, dan moet, soos ek destyds aan die Saakgelastigde te kenne gegee het, die skaal van addisionele inleg waarna gerefereer word in Artiekel 9 (b) van die Reglement, gewysig word, 'n Nuwe skaal van addisionele inleg sal deur my opgetrek word sodra ek in kennis gestel word van die besluit van die Sinode.

(Get.) M. S. LOUW, B.A., F.F.A.

Bloemfontein,
28/1/1928.

SKEDULE I.

## O.V.S. PREDIKANTE PENSIOENFONDS.

Diensdoende Predikante 31/12/1927.

| Naaste ouderdom op 3/12/24. | Getal diensdoende Predikante. | Toekomstige Pensioene teen £200 elk. | Teenwoordige waarde van toekomstige pensioene. | Teenwoordige waarde van Kontribusie van £9 10s. per diensdoende Predikant. | Reserwe. |
|---|---|---|---|---|---|
| 30—34 | 6 | £1,200 | £1,025 | £ 767 | £ 258 |
| 35—39 | 9 | £1,800 | £2,067 | £1,092 | £ 975 |
| 40—44 | 18 | £3,600 | £5,536 | £2,033 | £3,503 |
| 45—49 | 19 | £3,800 | £8,313 | £1,885 | £6,428 |
| 50—54 | 8 | £1,600 | £4,799 | £ 664 | £4,135 |
| 55—59 | 2 | £ 400 | £1,809 | £ 113 | £1,696 |
| 60—64 | 7 | £1,400 | £9,340 | £ 171 | £9,169 |
| 66—69 | 2 | £ 400 | £3,131 | — | £3,131 |
| Totaal | 71 | £14,200 | £36,020 | £6,725 | £29,295 |

SKEDULE II. PENSIOENARISSE 31/12/1927.

| Naaste ouderdom op 31/12/24. | Belaaide ouderdom | Pensioen | Reserwe. |
|---|---|---|---|
| 50 | 55 | £200 | £2,170 |
| 51 | 56 | £200 | £2,126 |
| 55 | 60 | £200 | £1,943 |
| 66 | 66 | £200 | £1,648 |
| 67 | 67 | £200 | £1,597 |
| 70 | 70 | £150 | £1,080 |
| 71 | 71 | £200 | £1,387 |
| 82 | 82 | £250 | £1,060 |
| 86 | 86 | £200 | £ 794 |
| 9 | | £1,800 | £13,805 |

## BYLAE: (17 MAART 1928).

1. *Addisionele Inleg*:—Ek het hierdie saak weer my aandag gegee. Die vermeerdering van die Pensioen na £250 sal 'n verandering van die tafel van addisionele inleg nodig maak. Dit is, egter, vir my onmoontlik om 'n nuwe tafel op te trek alvorens ek die besluit het van die Hoogeerwaarde Sinode omtrent die verhoging van kontribusies—sien paragraaf 8—10 van my rapport dateer 28 Januarie. Sodra ek dit ontvang sal ek die nodige doen.

2. As Aanvulling van genoemde rapport wil ek ook graag die volgende voorstel maak vir oorweging deur die Hoogeerwaarde Sinode:

Die ondervinding van die Fonds in verband met vroeë aftredings weens gekrenkte gesondheid is tot dusver baie ongunstig gewees. Dit besorg die fonds groot finansiële verlies, en om die fonds hierteen te vrywaar wil ek voorstel dat daar 'n behoorlike skaal vasgestel word van pensioene in sulke gevalle. Die skaal wat ek sou voorstel is die volgende:

Waar 'n predikant uit die diens tree weens gekrenkte gesondheid sal hy geregtig wees op die volgende pensioen:

„Na tien jaar diens of minder £150 per jaar en £5 ekstra vir elke addisionele jaar van diens tot en met £250 per jaar vir dertig jaar diens of meer."

Dit veronderstel natuurlik dat die normale pensioene verhoog sal word na £250 per jaar.

Wat betref die pensioen aan 'n predikant wat „behoudens sy eer" om ander redes uit die diens te tree, meen ek dat dit onveranderd kan bly selfs as die normale pensioene verhoog word na £250 per jaar.

Die Uwe,

(get.) M. S. LOUW,
B.A., F.F.A.

## RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE INSAKE VERHOGING VAN PENSIOENE VAN £200 NA £250 p.a.

---

*Aan die HoogEerw. Moderator.*

HoogEerw. Heer,

U Kommissie het die Aktuariële Rapport van mnr. M. S. Louw nagegaan, en wens aan te beveel :—

(a) Dat die pensioene verhoog word van £200 na £250 p.a. vanaf 1 Jan. 1929, maar dat dit van geen terugwerkende krag sal wees nie;

(b) Dat die jaarlikse kontribusie van £5 verhoog word tot £15 16s.; soos aanbeveel in die Rapport van die Aktuaris, onder afdeling 9, punt b.

(c) Dat die skaal van pensioen deur die Aktuaris aan die hand gegee, op bladsy 161, enigsins gewysig, sal aangeneem word, wat betref predikante wat uit die diens tree weens gekrenkte gesondheid, nl. ,,Na tien jaar diens of minder, £200 per jaar, en £2 10s. ekstra vir elke addisionele jaar van diens tot en met £250 per jaar vir dertig jaar diens of meer.''

(d) Dat die reeds bestaande pensionarisse, wat afgetree het na 65-jarige leeftyd, ook sal deel in die verhoging van pensioene.

N.B.—Daar is drie pensionarisse wat sal val onder punt (d), een waarvan alreeds £250 p.a. ontvang, dus is daar werklik maar twee.

U H.E. diensw. dienare,

(geteken) P. S. VAN HEERDEN,
J. A. PIENAAR,
J. R. ALHEIT,
A. A. VAN SCHALKWYK,
S. J. NAUDé,
(Saakgelastigde).

Bloemfontein, 24 April, 1928.

Kaapstad,
26 Februarie 1931.

Die Saakgelastigde,
N.G. Kerk in die O.V.S.,
Posbus 399,
Bloemfontein.

Waarde Heer,

*Insake Predikante-Pensioenfonds.*

Met verwysing na u brief van 5 deser en vorige korrespondensie wens ek as volg te rapporteer.

(a) *Voorgestelde vermindering van mienimum dienstyd.*

Die vraag is aan my gestel hoe die fonds geaffekteer sal word as die Reglement sodanig verander word dat die dienstyd van 'n predikant minstens 25 jaar moet wees, i.p.v. 30 jaar, voordat hy aanspraak kan maak op pensioen op ouderdom 65. Ek vind dat daar in die verlede so min gevalle was van predikante wat by bereiking van ouderdom 65 nog nie 'n dienstyd van 30 jaar sou hê nie, dat die effek van hierdie reel heeltemal uit berekening gelaat is. Die klein voordeel wat hieruit sou vloei, is saam met 'n paar ander bronne van wins soos uittreding uit die diens sonder pensioen, gestel teen die nadeel van vroeë aftredings weens gekrenkte gesondheid. Die wysiging sal 'n verskil maak alleen in die geval van predikante wat na ouderdom 35 in die diens tree. Daar sulke gevalle maar selde sal voorkom, is ek van oordeel dat die finansiële effek van die voorgestelde verandering maar baie gering sal wees, en dat dit dus kan geskied sonder groot nadeel vir die fonds.

Aan die ander kant moet ek daarop wys dat die Reglement van gewone pensioenfondse, soos die van die Staatsdiens, voorsiening maak vir pensioene wat in verhouding staan met die dienstyd—hoe langer die dienstyd, hoe groter die pensioen. Dit is 'n gesonde beginsel wat gedeeltelik hier toegepas kan word. As 'n alternatiewe voorstel wil ek dus aan die hand gee dat die pensioen op ouderdom 65 vasgestel word op £150 p.j. na 20 jaar diens met byvoeging van £5 p.j. vir elke addisionele jaar van diens tot 'n maksimum van £200 p.j. Dit sal dan selfs die persoon met 20 jaar dienstyd nie uitsluit nie, pensioene op 'n meer eweredige basis stel en die fonds nie veel ekstra las oplê nie.

(b) *Verhoging van Pensioene na £250 p.j.*

In my brief van 19 September l.l. het ek reeds my mening oor hierdie saak uitgespreek. Intussen het ek

die gegewens wat u my gestuur het, nagegaan en ek vind dat vanaf die datum van die laaste waardering (31/12/27) sekere faktore die fonds gunstig beïnvloed het, terwyl ander die teenoorgestelde uitwerking gehad het.

(a) Winste is aan die fonds besorg as gevolg van

(1) 'n behaalde rentekoers van meer as 6% soos in die waardering aangeneem. Vir die twee jaar 1928—1929 het hierdie wins omtrent £230 bedra.

(2) Sewe gemeentes (insluitende Enkeldoorn) in Rhodesië is oorgeplaas van die Kaapse Fonds na die Vrystaatse fonds, wat £2,488 ontvang het vir die oorname van die verantwoordelikheid. Hierdie nuwe lede het die laste van die fonds met £1,786 beswaar op die datum van oorname. 'n Wins van £702 is dus aan die Vrystaatse fonds besorg. Dit is my nie duidelik op watter basis die berekening geskied het nie.

(b) Die fonds het verlies gely deurdat

(1) Die gemiddelde heffing, na aftrek van administrasiekoste, op slegs £9.10.0 p.j. per diensdoende predikant uitgewerk het teenoor £10 soos in die laaste waardering gebesig. Dit beteken 'n verlies van omtrent £72.

(2) Twee predikante in die tussenperiode voor bereiking van ouderdom 65 met pensioen afgetree het weens swakke gesondheid. Dit is wel waar dat drie predikante wat oor 65 is nog in die diens is, maar dit weeg nie op teen die ekstra las van die vroeë aftredings nie. Die gediskonteerde waarde van pensioene op 31/12/30 het £18,514 bedra teenoor £13,805 op 31/12/27.

Oor die algemeen verwag ek dus dat daar 'n agteruitgang was, groteliks as gevolg van die twee vroeë aftredings, hoewel dit onmoontlik is om die werklike posiesie agter te kom sonder dat 'n behoorlike waardering gemaak word.

Ek meen dus dat 'n verhoging van pensioene na £250 nie kan geskied op laer terme as wat vervat is in my laaste rapport en in my brief van 19 September nie.

(c) *Vroeë Aftredings.*

In my eerste rapport oor die waardering soos op 31 Desember, 1924, het ek daarop gewys dat dit onwaar-

skynlik is dat die fonds in die toekoms 6% rente deurgaans sal verdien, en die ondervinding, veral van die laaste jare, het ook gewys dat die veronderstelling van 'n gemiddelde aftree-ouderdom van 65 (vroeë aftredings inbegrepe) te optimisties is. Hierteen kan alleenlik gestel word die wins uit uittredings sonder pensioen, iets wat nie te dikwels voorkom nie.

Ek het reeds gewaarsku teen die gevaar vir die fonds as gevolg van die toename van vroeë aftredings. Ek wil nogmaals wys op die wenslikheid van 'n verminderde pensioen, gegradueer volgens dienstyd, in sulke gevalle. As die maksimum pensioen op £200 bly dan meen ek dat uiters £150 p.j. toegestaan behoort te word na 20 jaar diens of minder en £5 ekstra vir elke jaar diens oor 20 jaar tot en met £200 p.j. vir 30 jaar diens of meer.

Die uwe,

M. S. LOUW.

---

## RAPPORT OOR DIE AKTUARIëLE WAARDERING VAN DIE SENDELINGE PENSIOENFONDS VAN DIE N.G. KERK IN DIE O.V.S. SOOS OP 31/12/1929.

(Deur M. S. Louw, B.A., F.F.A.)

1. Volgens opdrag het ek 'n waardering gemaak van die laste van die bogenoemde fonds soos op 31/12/29.

2. Op daardie datum was daar 24 deelhebbers en 12 deelhebsters en het die fonds £10,274 bedra.

3. In die waardering is daar van die volgende veronderstellings uitgegaan: —

(a) Dat kontribusies in soverre dit teenswoordige lede betref onveranderd sal bly.

(b) Dat rente teen minstens 5½ persent bereken op die gemiddelde fonds verdien sal word.

(c) Dat die sterfteondervinding ooreen sal stem met die van die "British Offices Life Annuity Tables (1893) Ultimate."

(d) Dat manlike lede op 'n gemiddelde ouderdom van 65 en vroulike lede op ouderdom 60 met pensioen sal aftree.

(e) Dat administrasie-onkoste gemiddeld 8/- per deelhebber per jaar sal bedra.

4. Die fonds maak ook voorsiening vir terugbetaling van die inleg en kontribusies deur 'n deelhebber inbetaal ingeval hy vrywillig uit die diens tree. Soos by die vorige geleentheid is hierdie faktor nie in berekening geneem nie, daar uittredings maar selde geskied en elke uittreding die fonds 'n klein wins besorg.

5. Die uitkoms van die waardering op die hierbo neergelegde basis is as volg: —

| | *Deel-hebbers.* | *Deel-hebsters.* |
|---|---|---|
| Gediskonteerde waarde van toekomstige pensioene ... ... ... ... ... ... ... ... | £6,225 | £2,156 |
| Gediskonteerde waarde van terugbetaling van kontribusies by dood ... | 545 | 186 |
| Gekapitaliseerde waarde van administrasie-onkoste teen 8/- per lid ... ... | 92 | 47 |
| | £6,862 | £2,389 |
| *Min* Gekapitaliseerde waarde van toekomstige kontribusies ... ... ... ... | 1,147 | 591 |
| | £5,715 | £1,798 |
| Reserwe ten opsigte van Pensionarisse | Nil | Nil |

Die totale wiskundige reserwe was dus £7,513.

Op daardie datum het die fonds £10,274 bedra. Daar was dus 'n surplus van £2,761.

6. Die vorige waardering het 'n surplus van £451 aangetoon op 31 Des. 1923. Dit is heeltemal duidelik dus dat die finansiële toestand van die fonds aanmerklik verbeter het in die tussenperiode van ses jaar. Gedurende hierdie tydperk het een deelhebber weens swak gesondheid afgetree, maar hy is oorlede nadat hy vir slegs 17 maande pensioen getrek het. Die sterfteondervinding was dus ten gunste van die fonds. Die fonds het ook rente teen 'n gemiddelde koers van £6 pSt. verdien terwyl die vorige waardering op 'n 4½ pSt. rentekoers gemaak is. Hierdie twee faktore en die waarskynlike klein wins as gevolg van uittredings verklaar die verbeterde posiesie gedeeltelik. Die verandering van die basis van waardering is egter die grootste rede waarom die bate hierdie jaar so goed vergelyk met die laste.

7. Die vorige waardering is op die veilige basis van 'n 4½ pSt. rentevoet gemaak. Hierteenoor egter was 'n sterftetafel gebesig wat waarskynlik 'n hoër sterfte aanwys as wat die fonds onder normale omstandighede sal ondervind. Hierdie keer is 'n sterftetafel gebruik wat volgens my mening beter sal ooreenslaan met die verwagte sterfte en aan die ander kant is die rentevoet verhoog van 4½ pSt. na 5½ pSt. Oordelende na die ondervinding van die Vrystaatse fondse in die verlede meen ek dat daar met veiligheid op 'n 5½ pSt. rentekoers gereken kan word vir nog baie jare. Die netto effek van die verandering was egter om die basis van waardering te verswak. Dit is met opset gedoen omdat ek gevra is om te rapporteer omtrent die moontlikheid van 'n verhoging van die pensioene. Die vraag is aan my gestel of die draagkrag van die fonds sodanig is dat die pensioen van £100 in die geval van deelhebbers en £84 in die geval van deelhebsters verhoog kan word.

8. Voordat ek hierdie vraag beantwoord, moet ek daarop wys dat ek, soos in Par. 3(d) hierbo gemeld, van die veronderstelling uitgegaan het dat manlike en vroulike lede gemiddeld op ouderdom 65 en ouderdom 60 onderskeidelik met pensioen sal aftree. Die Reglement maak voorsiening vir aftreding by bereiking van ouderdom 65 of vroeër weens gekrenkte gesondheid en daar bestaan 'n gevaar dat die gemiddelde ouderdom laer kan wees as die veronderstelde. Om die rede moet daar versigtig met die surplus gehandel word.

9. Die surplus is genoegsaam om toe te laat dat die pensioene met 33 1/3 pSt. verhoog word. Dit sal egter alleen van toepassing wees op bestaande lede. Die skaal van inleg en kontribusie is nie bereken om 'n pensioen teen hierdie hoë koers te verskaf nie en as so 'n verhoging algemeen toegepas word, kan dit gebeur dat deur die aansluiting van nuwe lede gou 'n tekort kan ontstaan. Veiligheidshalwe wil ek voorstel dat pensioene met uiters 25 pSt. vermeerder word, d.w.s. na £125 in die geval van deelhebber en £105 in die geval van deelhebsters en dat hierdie verhoging geldig sal wees alleen vir persone wat lede wat op 31/12/29. Dit sal beteken dat die laste van die fonds met £2,095 vermeerder word. Daar sal dan nog 'n surplus van £666 oorbly. As die finansiële posiesie dit toelaat met die volgende waardering, dan kan hierdie verhoging ook toegepas word op lede wat intussen aangesluit het.

M. S. LOUW.

Kaapstad,
26 Februarie, 1931.

---

Die Saakgelastigde,
N.G. Kerk in die O.V.S.,
Posbus 399,
Bloemfontein.

Waarde Heer,

*Insake Sendelinge-Pensioenfonds.*

Hiermee vind u my rapport oor die waardering van die laste van bogenoemde fonds soos op 31 Desember 1929.

Ek is nou in staat om te antwoord op die vrae deur u gestel in u brief van 24 September l.l.

(1) *Verhoging van Pensioene.*

Hierdie vraag behandel ek in Par. 9 van my rapport. U sal opmerk dat ek 'n verhoging van *uiters* 25 persent voorstel. Dit is altyd verstandig om nie te haastig te wees met die uitdeling van 'n surplus nie, want ons het nie die versekering dat dieselfde gunstige toestande in die toekoms aangetref sal word nie. Ek weet ook nie of daar gevaar bestaan van verlies op beleggings as gevolg van

die daling van grondwaardes nie. Dit is iets wat in die oog gehou moet word wanneer oor die saak besluit word. As daar onsekerheid op hierdie punt is, sou ek 'n kleiner verhoging aanraai.

(2) *Verminderde Inleg vir Drie Sendelinge.*

Wat betref die voorstel van die Algemene Sending-Kommissie soos vervat in u brief van 29 Augustus l.l., het ek reeds aangetoon in my brief van 19 September dat deur aan die versoek te voldoen sal daar £259 te min ingevorder word. My waarderingsrapport toon egter aan dat selfs as die pensioene met 25 persent verhoog word, daar nog 'n surplus van £666 beskikbaar sal wees. As spesiale tegemoetkoming in die drie gevalle wenslik is, kan aan die versoek voldoen word, as die Algemene Sinodale Kommissie van mening is dat hulle as trustees van die fonds wettelik geregtig is om soiets te doen.

Daar bly net een verder punt oor vir behandeling. Soos u weet, is hierdie fonds 'n privaat fonds en die lede betaal self vir hulle pensioene. Dit is dus wenslik dat alle lede sover moontlik gelyke behandeling sal ontvang. Die sendelinge wat aanbly na ouderdom 65 kry natuurlik nie hulle regmatige aandeel uit die fonds nie. Om verligting te gee aan hierdie klas kan die reglement gewysig word sodat geen kontribusies na bereiking van ouderdom 65 betaalbaar sal wees nie. In praktyk sal dit nie veel verlies beteken nie en in my waardering kom kontribusies na ouderdom 65 gladnie in berekening nie.

Dan is daar die geval van pensionarisse wat te sterwe kom kort nadat hulle met pensioen aftree. As 'n tegemoetkoming vir sulke gevalle wil ek voorstel dat waar 'n pensionaris te sterwe kom voordat hy pensioen getrek het vir 'n tydperk van drie jaar, die pensioen tot aan die end van daardie tydperk betaalbaar sal wees aan sy nablywende eggenoot of onmondige kinders. So 'n wysiging sal die koste van die pensioen met omtrent 3 persent vermeerder, en die surplus van £2,761 na £2,536 verminder. As hierdie wysiging aangeneem word, sou dit onraadsaam wees om pensioene met meer as 20 persent te vermeerder. Dis surplus sal dan as volg verminder word: —

| | | |
|---|---|---|
| Surplus soos aangetoon in rapport ... ... ... | | £2,761 |
| ...*min* (1) Koste van 20 persent verhoging van pensioene ... ... ... ... ... | £1,676 | |
| (2) Koste van gewaarborgde uitbetaling vir 3 jaar ... ... ... ... ... | 225 | |
| (3) Koste van verlies van kontribusies na ouderdom 65, sê ... ... | 99 | |
| | | 2,000 |
| Balans van surplus ... ... ... ... ... | | £761 |

As u verder verduideliking omtrent hierdie laaste voorstel verlang, moet u my asb. skryf.

Die uwe,

M. S. LOUW.

# VERSLAG VAN AFGEVAARDIGDE NA SUSTERKERK IN NATAL.

*Aan die H.Eerw. Moderator, Ned. Geref. Kerk, O.V.S.*

H.Eerw. Heer,

Volgens opdrag het u afgevaardigde die groete van die Ned. Geref. Kerk in die O.V.S. aan die Kerk in Natal oorgebring. Seer hartelik is hy ontvang in die Sinode op Ladysmith op 29 April 1930. In sy toespraak het hy hulde gebring aan die nagedagtenis van Ds. H. F. Schoon, die vader van die Natalse Kerk. Hy het gewys op die tedere bande wat Natal en O.V.S. aanmekaar bind en het daarin gemeen te sien die aanleidende oorsaak van die beskrywingspunt wat vereniging van die Natalse Kerk met die Kerk in die O.V.S. beoog het. Die beskrywingspunt het ter tafel gekom na u afgevaardigde vertrek het; wat besluit is, is hom nie bekend nie.

Verder het u afgevaardigde melding gemaak van die inlywing van die Ring van Bulawayo, die werksaamhede van die Kerk in verband met Armesorg, Sondagskool en Sending, en die oprigting van 'n offisiële Sendingblad, die Basuin.

U afgevaardigde het ook gewys op die gevaar van afwyking van die Belydenisskrifte en verwatering van die geloof en die vertroue uitgespreek dat die Vrystaatse Kerk getrou sal bly aan sy wapenspreuk "Lux in Tenebris."

Hartelik is hierop geantwoord, en het die Natalse Kerk ons verseker van sy opregte broederlike liefde en getrouheid. Op 'n besoek aan die slagvelde rondom Ladysmith, waartoe die Predikant van Ladysmith die Sinode uitgenooi het, is ook op gevoelvolle wyse hulde gebring aan die Vrystaatse helde wat hul bloed en hul lewe op die Natalse slagvelde gelaat het.

Nadat die Moderator hul waardering uitgespreek het vir die belangstelling in hul werk en die Vrystaatse Kerk Gods beste seën toegewens het, het u afgevaardigde vertrek.

Hoogagtend u dw. dienaar,

J. P. van der Spuy.

Reitz, O.V.S.,
9 Febr. 1931.

## RAPPORT VAN DIE VRYSTAATSE AFGEVAARDIGDE NA DIE KAAPSE SINODE.

*Die HoogEerw. Heer Moderator van die Sinode van die O.V.S.*

HoogEerw. Heer en Broeder,

Ek het die eer te rapporteer dat ek, as afgevaardigde van die Sinode van die Kerk van die O.V.S., die Vergadering van die Kaapse Sinode kon bywoon en toespreek op Vrydag, die 26ste Oktober 1928. Die ontvangs was hartelik. In my toespraak kon ek herinner aan die eenheid wat ons verhouding tot mekaar kenmerk. Dit is 'n eenheid, nie maar van uiterlike bande nie, maar van innerlike geesverwantskap. Ons is een in geloof, een in belydenis, een in die vuurdoop van die H. Gees, wat ruimheid gee van hart, helderheid van verstand, en warmte van gemoed. Ons het dieselfde roeping, dieelfde stryd, dieselfde moeilikhede; maar ook dieselfde Heer en dieselfde kroon. Die golfies van die kerklike lewe en werksaamheid onderkant die Grootrivier spoel deur ook op die gebied van die Vrystaat.

Ek het ons *deelneming* te kenne gegee met die wegval van die vorige Moderator en Assessor van die Kerk daar, en ook met die swaarbeproefde gemeentes, vanweë die teisterende droogte; en het verseker dat ons met hartelike bereidwilligheid die helpende hand uitgesteek het om die ellende enigsins te versag. Ek het 'n korte verhaal gegee van die vele *seëninge* wat ons Kerk geniet, en van die groei uit die oorspronklike 11 gemeentes tot 70, met vermelding van die besluit van ons Sinode om die gemeentes van Rhodesië in te lyf, en so ook na daardie kant ons broeders te help in hul druk. In verband hiermee het ek vertel dat die Sinode onderneem het die som van £18,000 bymekaar te bring oor 'n tydperk van drie jaar, as bewys van sy welmenendheid om Rhodesië te ondersteun. Ek het ook vermeld dat die Kerk £12,000 per jaar byeenbring vir die Sending, £10,000 vir versorging van armes, en dat in verskeie gemeentes die beweging om deur skoolkermisse fondse te versamel vir die onderwys van behoeftige leerlinge en studente, 'n groot sukses was, en ook veld wen in ander distrikte. Ook van ons *moeilikhede* het ek iets gesê, van toenemen-

de wêreldgesindheid en onverskilligheid, van ontheiliging van die Dag van die Heer, en nalatigheid by vele om die huis van die Heer te besoek, en die bidstonde by te woon. Vele wil nog deur die Kerk begrawe word, maar in hul lewe toon hulle maar weinig belangstelling in kerklike werksaamhede.

Eindelik het ek gesinspeel op die aanmerking van 'n groot man, naamlik, dat die werk van die Christelike Kerk in ons dae hom bepaal by drie hoofafdelinge, Kritiesisme, Dogmatisme, en Evangelisme. Aan Kritiesisme doen ons iets, want hierin vind ons 'n waarborg vir die Waarheid. Aan Dogmatisme gee ons 'n plaas in ons geloofsbelydenis en prediking, want hierin vind ons die verdediging van die Waarheid. Maar veral word ons kragte gewy aan Evangelisme, waardeur ons meewerk tot die verspreiding van die Waarheid.

By monde van die Predikant van Somerset Oos is ons woord hartelik beantwoord, en is ons gevra om weerkerig die groete van die Kerk aan die Kaap oor te bring aan die Kerk in die O.V.S.

Hoogagtend en Heilbiddend

U HoogEerw.'s Dw. Dienaar en Br. in Christus,

P. S. van Heerden.

Ladybrand,
2 Desember 1928.

---

## RAPPORT VAN DIE ORANJE VROUE SENDINGBOND,

*ingedien by die H.E. Sinode, by sy sitting in Bloemfontein, April* 16, 1931, *en volgende dae.*

Namens die Hoofbestuur van die Oranje Vroue Sendingbond het die ondergetekendes die eer as volg te rapporteer.

I. *Getalle.*—Die O.V.S.B. tel nou 61 takke, in verskillende gemeentes van die O.V.S. met 'n ledetal van ± 4,000.

II. *Werksaamhede.*—Hulp word gegee in Buite- en Binnelandse Sending, asook in Inwendige Sendingwerk: o.a. m. word ondersteun

(1) Werksters en Verpleegsters in ons Sending in N.O. Rhodesië.

(2) 'n Dokter in die Soedan.

(3) Werksters onder agterbuurtes in Bloemfontein en Parys.

(4) 'n Sendingdame in elk van die Naturelle Reserwes in Thaba'Nchu en Witsieshoek.

(5) Die Werksters Pensioen Fonds, terwyl gereelde hulp gegee word aan die Reddingshuis van die O.V.S., aan weeshuise, hulpbehoewende sending studente, Sendinge en in die kompounds, Stofberg Gedenkskool en Friedenheim.

Belang in die Sending word aangemoedig deur bidure, en verspreiding van Sendingleesstof; enkele takke sorg vir bidure in die lokasie; vele takke het kindersendingkranse, wat 'n geseende invloed het; in sekere gemeentes is ook tot stand gebring Mede Sendingarbeidsters-takke, bestaande uit jong dogters wat die saak lief het.

III. *Vergaderinge.*—In 1929 het die O.V.S.B. 'n Algemene Konferensie gehou op Harrismith, en in 1930 het op sekere ander dorpe kleinere Sirkel Konferensies bymekaar gekom.

IV. *Finansies.*—Die Tesouriere sal afsonderlik verslag indien.

Namens die Hoofbestuur,

J. M. PIENAAR, Presidente.

Bultfontein, 3 Maart 1931.

M. MARQUARD, Sekretaresse.

Bloemfontein, 27 Februarie 1931.

VROUE SENDING BOND, O.V.S.

Beknopte Staat van Gelde uitgegee deur Takke.

| Fonds. | vir 1928 | | | 1929 | | | 1930 | | | Totaal. | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | £ | | | £ | | | £ | | | £ | | |
| Buitelandse Sdg. en Soedan Sdg ... ... | 2461 | 14 | 5 | 2771 | 7 | 8 | 2380 | 19 | 8 | 7614 | 1 | 9 |
| Binnelandse Sdg. Compound Sdg. en Stofberg ... ... ... ... ... | 1416 | 4 | 3 | 1726 | 13 | 0 | 1559 | 19 | 8 | 4702 | 16 | 11 |
| Verpleegster, Reddingshuis, Pensioen Fds., Friedenheim, Weeshuise, Arme, Dowe, Blinde, Melaatse ens. | 2626 | 5 | 0 | 2897 | 1 | 3 | 2356 | 3 | 2 | 7879 | 9 | 5 |
| | 6504 | 3 | 8 | 7395 | 1 | 11 | 6297 | 2 | 6 | 20196 | 8 | 1 |

Bloemfontein,
12 Maart 1931.

C. S. GROBLER,
Tesouriere.

## RAPPORT, KOMMISSIE INSAKE REGSGEDINGE.

---

*Die H.Eerw. Moderator en Lede van die H.Eerw. Sinode, Bloemfontein.*

H.Eerw. Heer en Here,

U Kommissie benoem kragtens u opdrag deur die H.Eerw. Sinodale Kommissie om adviserend op te tree in sake wat moontlik tot regsgedinge kan lei, wens hiermee te rapporteer dat hy gelukkig nie nodig had 'n vergadering te hou of enig advies te gee, aangesien om sy advies deur niemand gevra is nie.

Met verskuldigde hoogagting,
Die lede van u kommissie,

P. BOSHOFF,
Konvenor.

Bloemfontein,
10.3.31.

---

# VERSLAG VAN DIE GESAMELIKE KOMMISSIE VAN DIE NED. GEREF. KERK IN DIE O.V.S. EN DIE NED. HERV. OF GEREF. KERK VAN SUID-AFRIKA VIR DIE VERSAMELING EN PUBLIKASIE VAN DIE BOUSTOWWE VIR DIE KERKGESKIEDENIS VAN DIE DRIE NOORDELIKE PROVINSIES.

---

*Aan die Sinodes van die Ned. Geref. Kerk in die O.V.S. en die Ned. Herv. of Geref. Kerk van Suid-Afrika, wat sitting hou in die maand April,* 1931.

---

Hoog Eerwaarde Here,

1. *Opdrag.*—Hierdie Kommissie het in werking getree op grond van die besluite van die twee Sinodes wat in 1928 geneem is en waardeur dit opgedra is aan die lede van die twee Moderature om so spoedig moontlik stappe te neem wat sal lei tot die opsporing, beveiliging en uiteindelike publikasie van sodanige gemeentelike en staatsargief, wat onontbeerlik is vir die opstel van 'n geskiedenis van die Kerk.

2. *Aanstelling van Versamelaar.*—Die gesamelike kommisise het op 5 September 1928 op Johannesburg vergader en het Dr. G. B. A. Gerdener aangestel met die opdrag om persoonlike getuienisse van bejaardes in te win wat belangrike periodes in ons kerkgeskiedenis deurleef het, en om die notule en ander stukke van die oudste gemeentes, die Ringe van die Sinodes, en voorts wat van belang is vir die Kerkgeskiedenis in die staatsargief, te katalogiseer met voorlopige aanwysing van gedeeltes wat later gepubliseer kan word.

3. *Publikasie.*—Toe die Kommissie andermaal in Maart 1929 in die Kaapstad vergader het, kon Dr. Gerdener rapporteer dat hy reeds 'n volledige lys van die beskikbare bronne klaargemaak het, en afskrifte laat maak het van alles wat na sy oordeel van belang was vir die geskiedenis van die Kerk. Daar was fondse voorhande, soos sal blyk uit die volgende paragraaf, en die Kommissie het dit aan die kompilator opgedra om sonder versuim te sorg vir die publikasie. In Januarie

1930 het die lywige boekdeel: Boustowwe vir die Geskiedenis van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Transgariep verskyn. Dis 'n boek van 788 paginas in groot formaat.

4. *Finansieel.*—Die salaris, reis- en ander onkoste van die kompilator is deur die twee Kerke om die helfte gedek. Vir die koste van publikasie het die Federale Raad die Kommissie tegemoetgekom, deur 'n bedrag van £750 agter te hou van die deel van die winste van De Kerkbode wat aan die drie Noordelike Kerke toegekom het. Die koste van publikasie het £693 6s. 8d. bedra. Die balans van £56 1s. 3d. is verdeel tussen die drie Kerke. Die opbrings van die verkoop van die boek, wat £62 1s. 3d. bedra het tot hede, is eweneens in die verhouding van 7, 7, 2, tussen die Kerke van die Vrystaat, Transvaal en Natal respektiewelik verdeel geword. Die boek is verkoop teen 20/- per eksemplaar, of by intekening vooruit 15/-.

5. *Voorraad.*—Een duisend eksemplare is gedruk. Hiervan is deur die Nasionale Pers, Kaapstad, wat die verspreiding in hande gehad het, 121 eksemplare van die hand gesit, en die verwagting is nie dat hulle onmiddellik veel meer sal versprei nie. Die Kommissie het daarom gereël dat slegs 50 eksemplare in hande van die Nasionale Pers sal bly, terwyl 365 eksemplare elk deur die Kerkkantoor van die Vrystaat en Transvaal in besit geneem sal word en 99 eksemplare vir die Natalse Kerk aangebied word as hulle deel. Elke Kerk kan dan na goedvinding handel met sy voorraad.

6. *Resensie.*—De Kerkbode, Ons Vaderland en ander blaaie het met waardering gepraat van die versameling en het uitgebreide uittreksels daarvan weergegee. Die Kommissie meen dat hoewel dit later waarskynlik sal moontlik en nodig wees om hierdie werk aan te vul, ons hier 'n eerste belangrike insage kry in die ryk voorraad boustowwe wat beskikbaar is vir ons Kerkgeskiedenis, en dat Dr. Gerdener die dank en gelukwensing van die Sinodes verdien.

7. *Aanbevelings.*—Die Kommissie wil eindelik die volgende aanbevelings aan die Sinodes doen:—

(a) Dat die Sinode dit aan een van sy tydelike Kommissies sal opdra om 'n voorstel te doen omtrent die beste wyse waarop die voorraad eksemplare van die hand gesit kan word.

(b) Die Saakgelastigde van die Transvaalse Kerk kry opdrag om voor die Sinodale vergadering in 1934 ondersoek in te stel by die Nasionale Pers omtrent die moontlike verkoop van die eksemplare wat onder hulle sorg bly en om enige wins in die aangenome verhouding tussen die drie Kerke te verdeel.

(c) Die Sinodes besluit om verder saam te werk in hierdie saak en benoem andermaal die lede van die twee Moderature as 'n Kommissie met opdrag om iemand te vind en aan te stel om 'n populêre geskiedenis te skryf van die Nederduits-Gereformeerde Kerke in die Transgariep, met die verstandhouding dat die gemeentes hartlik sal meewerk in die verspreiding van die boek en elkeen van die twee Kerke nie gevra sal word om meer as £100 per jaar vir twee jaar vir die koste van die publikasie by te pas nie. Ook sal die Natalse Kerk uitgenooi word om na goedvinding en na vermoë saam te werk in hierdie saak.

Met toebidding en Gods seën op die werksaamhede van die beide Hoog Eerwaarde Sinodes.

Lede van die Kommissie :

Vir die N.G. Kerk in die O.V.S.
(w.g.) P. S. VAN HEERDEN, Voors.
(w.g.) P. J. J. BOSHOFF.
(w.g.) C. R. FERREIRA.

Vir die N.H. of G. Kerk van S.A.
(w.g.) PAUL NEL.
(w.g.) G. B. A. GERDENER.
(w.g.) J. M. LOUW.
(w.g.) W. NICOL, Skrieba.

'n Getroue afskrif :
WM. NICOL, Skrieba.

Bloemfontein,
5 Maart 1931.

## RAPPORT VAN DIE KOMMISSIE VIR DIE EKSAMEN VAN GODSDIENSONDERWYSERS. (Art. 134). 1931.

---

*Aan die Hoogeerw. Praeses en Lede van die Sinode van die N.G. Kerk in die O.V.S., in sitting te Bloemfontein,* 16 *April en volgende dae,* 1931.

Hoogeerw. Here en Broeders in Christus,

U Kommissie het as volg te rapporteer : Twee persone het sig vir hierdie eksamen aangemeld dog later teruggetrek.

Daar u Kommissie onder die indruk verkeer dat daar in ons Kerk geen aanvraag vir Godsdiensonderwysers is nie, neem hy die vryheid om aan te beveel dat die betrokke kommissie afgeskaf sal word.

J. P. v. d. WALT, V.D.M.,
W. A. ROUX,
Lede van die Kom.
P. J. EBERSöHN.

---

# VERSLAG VAN DIE GEFEDEREERDE KOMMISSIE VIR BEARBEIDING VAN DIE STUDERENDE JEUG AAN DIE SINODES VAN DIE NED. GEREF. KERKE IN NATAL EN DIE O.V.S. EN DIE NED. HERV. OF GEREF. KERK VAN S.A.

---

Hoogeerw. Here,

Die Gefedereerde Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug het die eer om as volg verslag te doen oor sy werksaamhede gedurende die tydperk April 1929 tot Maart 1931.

1. *Ontstaan van die Kommissie*: Hierdie Federale Kommissie het ontstaan as gevolg van die besluit van die Federale Raad wat in Kaapstad geneem is op 16 Maart 1929 en wat as volg lui:

Die Raad versoek die Sinodes van die Vrystaat, Transvaal en Natal om die verpligtinge wat die Raad aangeneem het met betrekking tot die bearbeiding van Uniwersiteitsstudente, in so ver as dit daardie provinsies raak, oor te neem, en gee aan die hand dat die beheer van die werk vereers, en onderworpe aan enige veranderinge, waartoe die kerke later mog besluit, sal staan onder 'n Kommissie, saamgestel uit drie lede uit Transvaal, twee uit die Vrystaat en een uit Natal, en dat die geldelike verpligtinge sal gedra word in die verhouding van 5/10 deur Transvaal, 4/10 deur die Vrystaat en 1/10 deur Natal.

Die Sinodale Kommissie van die drie kerke het hierdie versoek toegestaan en hulle verteenwoordigers benoem. Op 1 Oktober 1929 het die lede vir die eerste keer vergader, en wel op Johannesburg, waar die kommissie gekonstitueer is.

2. *Veranderinge*: Die Kommissie het tweemaal vergader, en wel eenmaal elke jaar. Deur subkommissies, daarvoor benoem, bly die Kommissies in aanraking met die arbeider wanneer hy op Pretoria, Johannesburg, Bloemfontein of Pietermaritzburg werk.

3. *Die Arbeider*: Dr. F. D. Moorrees, wat op 3 Maart, 1928 deur die destydse kommissie van die Federale Raad aangestel is as arbeider onder die Studerende

Jeug, en op 9 September, 1928 in daardie betrekking bevestig is, het vanself die arbeider van hierdie kommissie geword, in ooreenstemming met die versoek van die Federale Raad wat deur die drie Sinodale Kommissies goedgekeur is. Sy aanstelling was vir eers vir vyf jaar en duur dus tot 31 Augustus 1933. Volgens die notule van die laaste vergadering van die kommissie is al die lede oortuig daarvan dat ons kerk in die persoon van Dr. Moorrees 'n waardige verteenwoordiger vir hierdie arbeid het. Sy innigheid en toewyding, asook sy toenemende noue aanraking met die studerende jeug het ons verbly.

4. *Finansieel*: Sedert Dr. Moorrees onder toesig van hierdie kommissie gestel is, word sy salaris, in ooreenstemming met die advies van die Federale Raad, van die drie kerke ingevorder in die verhouding van 5 van Transvaal, 4 van die O.V.S. en 1 van Natal. Die salaris is £500; hierby het gekom £12-1-0 p.a. as premie vir 'n polis teen siekte en ongeluk i.p.v. pensioen, wat nie vir 'n tydelike arbeider verkrygbaar is nie. Die Kerkkantoor van die Transvaalse Kerk vorder goedgunstiglik hierdie bedrae in en doen die maandelikse uitbetaling van salaris.

By sy aanstelling het die kommissie gevind dat daar op 1 April 1929 in die hande van die Saakgelastigde van die Transvaalse Kerk 'n bedrag van £579-3-5 was.

Hierdie bedrag was voor die aanstelling van hierdie Kommissie deur die Kerkbode direk aan die Kommissie van die Federale Raad, onder wie se toesig Dr. Moorrees destyds gestaan het, uitbetaal en was nog nie alles verbruik nie. Uit hierdie bedrag is die salaris van die arbeider tot aan die einde van 1929 betaal.

Die balans wat toe in hande was is bewaar met die oog op die inleggelde vir die pensioen van die arbeider, ingeval daar 'n permanente aanstelling gedoen word.

Van die begin van 1930 af is die salaris; tesame met 'n bedrag van £8-6-8 per maand vir reiskoste, in die aangenome verhouding van die drie kerke ingevorder.

Dr. Moorrees kry geen huistoelae nie. Afskrifte van die genoemde Saakgelastigde se geouditeerde state vir 1929 en 1930 gaan hierby as Bylae A.

5. *Verslae*: By elke vergadering het die arbeider 'n uitgebreide verslag van sy werk gedoen. So 'n persoonlike verslag word ook hierby aan ons verslag vir die Sinode toegevoeg, as Bylae B.

6. *Verdeling van Tyd*: Met die oog op die verskil in die getal inrigtings en studente wat in die drie provinsies bearbei moet word het die kommissie 'n indeling

gemaak van die tyd van die arbeider, sodat die verhouding van 16, 9, 3 sal geld vir die Transvaal, Vrystaat en Natal respektiewelik. Wat die proporsie van die Vrystaat betref, 9/28stes, in vergelyking met 'n bydrae van 4/10des van die koste, moet daarop gelet word dat 'n groot getal studente uit die Noordelike Vrystaat by inrigtings in Transvaal studeer. So was daar verlede jaar by die Witwatersrandse Uniwersiteit ruim 80 studente uit die O.V.S. Die Kommissie het daarop gelet dat die arbeider telkens verklaar het dat hy nie genoeg tyd aan die ses stede kan gee nie, maar die Kommissie het geen aanbeveling om nou daaroor te doen nie.

7. *Reglement*: Die arbeider is gestel onder kerklike toesig van die Ring van Johannesburg. Geen verder reglement is vir hom vasgestel nie, maar 'n konsep daarvoor word hiermee aan die Sinodes voorgelê, as Bylae C. by hierdie verslag.

8. *Verlof*: Op versoek van Dr. Moorrees is aan hom verlof gegee om vir ses maande, September 1930 tot Februarie 1931, die georganiseerde werk van hierdie Kommissie te staak. Hy het verlang om hom vir daardie tyd in verbinding te stel met die lede van die „Oxford Groep" en was oortuig daarvan dat 'n groot deel van sy tyd, en ook heelwat aandag van die persone met wie hy in samewerking sou verkeer, juis aan die studerende Jeug bestee sou word. Die Kommissie het die aangevraagde verlof toegestaan met behoud van salaris.

9. *Verslae van die Kommissie*: Die Kommissie het vir homself as reël neergelê dat hy betyds voor elke Sinodale vergadering van die N. H. of G. Kerk van S.A. en van die N. G. Kerk in die O.V.S. en elke derde jaar voor die Sinodale vergadering van die Ned. Geref. Kerk in Natal 'n verslag van sy werksaamhede in gereedheid sal bring, wat deur die drie Sinodale Kommissies vir Bearbeiding van die Studerende Jeug aan die Sinode gerig sal word.

10. *Aanbevelings*: Die Kommissie het besluit om die volgende bevelings by die Sinode te doen:—

(a) *Reistoelae.* Dat ons handelwyse in die uitbetaling van reiskoste van £100 p.a. goedgekeur sal word; en die drie kerke dit sal bydra in dieselfde verhouding as wat van toepassing is op die salaris.

(b) *Koste van vergaderinge.* Dit hiermee net so sal gehandel word as met die reiskoste, deur die drie kerke in die aangenome verhouding.

(c) *Permanente aanstelling*: Met die oog op: (I) die dringende noodsaaklikheid van hierdie werk, wat vir die kommissie baie duidelik geword het; (II) Die wenslikheid dat daar betyds 'n reëling omtrent pensioen gemaak sal word; (III) die groot bevrediging wat Dr. Moorrees aan die Kommissie gegee het, wil die kommissie aanbeveel dat aan hulle nou die reg gegee sal word om sy aanstelling permanent te maak.

(d) *Salaris*: Dat die salaris van 'n permanente arbeider onder hierdie kommissie, as hy 'n predikant is, sal wees: £500 vir 'n ongehude en £600 vir 'n gehude persoon, met in elke geval £100 as reistoelae.

Met toebidding van Gods rykste seën op die werksaamhede van die Hoogeerw. Sinodale Vergaderinge:

Lede van die Kommissie:—

(w.g.) W. NICOL,
Voorsitter.
,, J. E. VAN HEERDEN,
,, J. H. GREYVENSTEIN,
,, H. C. DE WET,
,, A. J. LOUW,
,, D. J. KEET.

*Bylae*.—Aanbeveling van die twee verteenwoordigers van die Vrystaatse Kerk op die Gefedereerde Kommissie vir die Bearbeiding van die Studerende Jeug.

Hierdie twee lede beveel by die H.E. Sinode aan die aanstelling van 'n aparte arbeider vir die Studerende Jeug van die Vrystaatse en Natalse Kerke, mits laasgenoemde ook daartoe wil besluit.

J. H. GRIJVENSTEIN,
H. C. DE WET.

---

BYLAE A.

Staat van Inkomste en Uitgawes aan die Fonds vir Bearbeiding van die Studerende Jeug; vir die jaar 1929

(Sover as dit deur die Kerkkantoor van die Transvaalse Kerk geadministreer is ten behoewe van die Gefedereerde Kommissie.)

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Salarisse en Reiskoste | 366 | 13 | 4 | Ontvangs van die Kommissie van die Federale Raad ... ... ... | 579 | 3 | 5 |
| Kommissievergaderinge | 12 | 8 | 0 | Rente ... ... ... ... ... | 13 | 7 | 9 |
| Assuransie-premie ... ... | 12 | 1 | 0 | | | | |
| Heffing Salaris Saakgelastigde ... ... ... ... | 3 | 6 | 8 | | | | |
| Balans ... ... ... ... ... | 198 | 2 | 2 | | | | |
| | £592 | 11 | 2 | | £592 | 11 | 2 |

VIR 1930.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Kommissie vergaderinge ... ... ... ... ... ... | 12 | 5 | 3 | Balans ... ... ... ... ... | 198 | 2 | 2 |
| Assuransie ... ... ... ... | 12 | 1 | 0 | K.S.V. Bydrae ... ... | 41 | 13 | 4 |
| Salaris en Reiskoste | 550 | 0 | 0 | O.V.S. Bydrae ... ... ... | 279 | 12 | 0 |
| Hef. Salaris Saakgelastigde ... ... ... ... | 5 | 0 | 0 | Natal Bydrae ... ... ... | 61 | 4 | 0 |
| Balans 31/12/30 ... ... | 327 | 19 | 2 | Tvl. Bydrae ... ... ... ... | 312 | 0 | 0 |
| | | | | Rente ... ... ... ... ... | 14 | 13 | 11 |
| | £907 | 5 | 5 | | £907 | 5 | 5 |

BYLAE B.

## VERSLAG VAN DIE ARBEIDER ONDER DIE STUDENTE AAN DIE KOMMISSIE VIR BEARBEIDING VAN DIE STUDERENDE JEUG.

Weleerwaarde Voorsitter,

Dis my 'n besonder groot genoeë om die volgende rapport van my werksaamheid aan u voor te lê :

(1) *Tydperk van Werksaamheid* : Die Arbeider onder die Studente het in September 1929, met sy werk begin en is nou ruim twee jaar daarmee besig.

(2) *Arbeidsveld* : Sy arbeidsveld lê aan die Universiteite en Normaal Kolleges, van Johannesburg, Pretoria, Potchefstroom, Heidelberg, Bloemfontein en Pietermaritzburg.

Die getal studente van ons Kerk aan al hierdie Inrigtinge is minstens 1100.

(3) *Manier van Werk* : Tot sover het die Arbeider sy hoofkwartier in Johannesburg gehad. Hy is egter van plan om hom op Pretoria te gaan vestig omdat daar die belangrikste werkkring is.

Wat betref die tydperk van verblyf in die verskillende Provinsies, probeer hy hom soveel moontlik hou aan die indeling deur die Kommissie aangegee.

Weens gebrek aan tyd is hy genoodsaak om hom byna uitsluitlik te bepaal tot die besoek van Koshuise.

Geleentheid om te preek, studente op hulle kamers te besoek, en vergaderings toe te spreek word altyd verleen.

Sy oogmerk bly geduriglik om individue te wen sodat hulle deur woord en voorbeeld kan getuig en 'n krag kan word in hulle omgewing.

(4) *Samewerking*: Met groot erkentlikheid wil u arbeider hier melding maak van die hartelike samewerking van die kant van die leraars, kerkrade en outoriteite van Uniwersiteite en Normaalinrigtings.

Die geleentheid vir vrye inwoning in koshuise word ten hoogste op prys gestel, omdat dit kostelike geleentheid aanbied vir aanraking met studente, wat daar inwoon.

(5) *Verhouding van Studente tot Kerk*: Op kleinere plekke waar daar streng toesig gehou word, is kerkbesoek vry gereëld. Orals egter is die belangstelling in die kerk en kerklike sake flou en kritiek op die kerk sowel as op sy ampsdraers openhartig.

(6) *Godsdienstige Toestand*: Die gees van ons tyd met sy belangstelling in masjienerie, sy liefde vir wedstryde van alle soort, ,,Talkies'' en ,,Jazz'', sy rasionalistiese twyfel en ongesonde mistiek beinvloed ook ons jonge mense. Maar ,,ontaard'' soos pessimiste beweer is hulle nie.

Daar is by vele 'n eerlike erkenning van behoefte en 'n groot begeerte om die mensdom te dien.

Die Evangelie van Jesus Christus het nog sy ou aantreklikheid en krag ook vir hulle, wanneer die voorstelling daarvan aansluit by hulle eie lewenservaring.

Die bewys wat hulle oortuig is in die eerste plek nie die verstandelike nie, maar sedelike. Die eis wat hulle stel is ,,toon ons uit jou werke wat jou geloof is''.

(7) *"Oxford Group" beweging*: Die "Oxford Group" beweging het ook onder die studente belangstelling in Godsdiens opgewek.

Sommige het tot kennis van die lewende Christus gekom. Deur hulle veranderde lewe lê hulle getuienis af vir Christus en deur hulle warme vriendskap en medewerking verskaf hulle die arbeider geleenthede om ook hulle vriende te bereik.

U arbeider self het van die Groep nie alleen onbeskryflik veel hulp in sy persoonlike lewe ontvang nie, maak ook 'n nuwe kyk op en aandrang tot sy werk.

(8) *Die Belangrikheid van die werk*: Die belangrigheid van hierdie werk het geen beklemtoning nodig nie.

As ons studente gewin word vir Christus, dan sal Suid-Afrika sy geheel gewen word.

(9) *Noodsaaklikheid vir Gekonsentreerde Arbeid*: Die groot noodsaaklikheid vandag is meer gekonsentreerde arbeid.

Die getal sentra wat die arbeider gedurende die jaar moet besoek, maak dit vir hom onmoontlik om lank genoeg aan die verskillende inrigtings te versuim. Die gevolg daarvan is dat die werk wat orals mee begin word nie behoorlik gekonsolideer kan word nie.

Daarom is daar gedurige terugval in plaas van gereelde vooruitgang.

(10) *Behoefte aan nog 'n Arbeider*: 'n Ernstige beroep word hiermee gedaan op die kommissie, om die aanstelling van nog 'n arbeider te oorweeg.

(11) *Dank*: Die Arbeider voel homself gedronge om 'n spesiale woord van dank te rig aan die kommissie, vir hulle innige belangstelling in sy persoon en werk.

Met toebidding van Gods seën op die werk van die Kommissie,

U dienswillige,

F. D. MOORREES,

Arbeider.

Johannesburg,
28/1/31.

---

BYLAE C.

## ARBEID ONDER DIE STUDERENDE JEUG.

---

(1) Daar sal 'n Sinodale Kommissie vir bearbeiding van die Studerende Jeug, wat sal bestaan uit      lede en wat deur die Sinode op voordrag van die Moderatuur benoem word.

(2) Dit word aan die Sinodale Kommissie vir bearbeiding van die Studerende Jeug opgedra om op elke wyse die Geestelike lewe van die Studente in die Uniwer-

siteite, die Uniwersiteitskolleges en Normaalkolleges te bevorder, en om by hulle 'n liefde vir die Kerk aan te kweek.

(3) Hierdie Kommissie sal in samewerking met verteenwoordigers van die Kommissie vir dieselfde doel benoem deur die Nederduits Gereformeerde Kerke in die O.V.S. en Natal, optree as die Gefedereerde Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug. Hierdie Kommissie bestaan uit ses lede, waarvan drie die Ned. Hervormde of Gereformeerde Kerk verteenwoordig, twee die Ned. Geref. Kerk in die O.V.S. en een die Ned. Geref. Kerk in Natal.

(4) Die Gefedereerde Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug sal tot bevordering van sy doel een of meer predikante of Kandidate tot die Heilige Diens, wat by hierdie kerke gelegitimeer is, aanstel om te dien as Arbeiders onder die Studerende Jeug.

(5) Die koste verbonde aan die werk van die Gefedereerde Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug, t.w.: koste van vergaderinge, salaris en vasgestelde reiskoste van Arbeiders en assuransie of Pensioen vir Arbeiders, word deur die Ned. Herv. of Geref. Kerk van Suid-Afrika, die Ned. Geref. Kerk in die O.V.S. en die Ned. Geref. Kerk in Natal gedra in die verhouding van vyf en vier tot een, respektiewelik.

(6) Die Gefedereerde Kommissie sal vir enige vermeerdering van die getal arbeiders en enige vermeerdering van die jaarlikse uitgawes aan arbeiders, vooraf die goedkeuring van die Sinodale Kommissies van die drie kerke moet kry.

(7) Die Arbeider onder die Studerende Jeug staan onder Kerklike opsig van die Ring en Kerkraad waarin sy woonplek is; hy sal van tyd tot tyd in geval van verhuising hiervan aan die betrokke liggame kennis gee.

(8) Die werk van die Arbeider onder die Studerende Jeug word bestier deur die Gefedereerde Kommissie, wat sal besluit omtrent die indeling van sy tyd tussen die verskillende inrigtings, en met die oog op beter toesig en raadgewing plaaslike subkommissies sal benoem.

(9) Voordat die Arbeider onder die Studerende Jeug in 'n gemeente enige werk aanvaar, sal hy die toestemming van die plaaslike kerkraad daarvoor kry, om te voorkom dat daar inbreuk gemaak sal word op die werk van Predikante en Kerkrade.

(10) Die Arbeider sal aan die begin van elke jaar 'n verslag oor sy werk gedurende die afgelope jaar voorlê vir beoordeling aan die Gefedereerde Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug.

(11) Die Sinodale Kommissie vir Bearbeiding van die Studerende Jeug doen (in ooreenstemming met Art. ) jaarliks verslag van die voortgang van hulle werk aan die Sinodale Kommissie; en in ooreestemming met Art. doen hulle volledig verslag aan die Sinodale vergaderinge, met byvoeging in hierdie geval van verslae van die Gefedereerde Kommissie en van die Arbeiders, en desverkiesende met hulle aanmerkings en aanbevelings daarop.

---

Die volgende kommissies het nie rapporte ingestuur nie :—

Beroepstelsel.
Spesiale Evangelieprediking.
Advies by Kerklike Geboue.
Die Kerkbode.
Verslag Alliansie Gereformeerde Kerke, (Presb. Alliansie).

## N.G. KERK IN DIE O.V.S.

## B. BESKRYWINGSPUNTE VIR DIE SINODE VAN 1931.

1. Die gebruik van *ongeordende arbeiders* in ons Kerk en die verhouding van ons Kerk tot die *Afrikaans Evangeliese Bond* en die *Oxford Groep* worde vir behandeling en voorligting aan die H.E. Sinode oorgelaat.

Alg. Sinodale Kommissie.

2. Die Sinode spreek hom uit oor die *Oxford Groep en die A.E.B.*

Kerkraad Kestell en Pred. Edenburg.

3. Dat die H.E. Sinode sig duidelik uitspreek oor die leer en werk van die *Oxford Groep en A.E.B.* en of die Sinode die bewegings graag ingelyf sou sien in ons Kerk en aanbevelings te dien effekte sou wou maak, en so nie, om dan sy afkeuring oor die inlywing uit te spreek.

Kerkraad Boshof.

4. Met die oog op 'n versoek van 'n Teologiese student wat in Amerika studeer om gelegitimeer te word deur die N.G. Kerk in die O.V.S. om dan as Sendeling na die buiteland te gaan, besluit die Alg. Send. Komm. die H.E. Sinode te versoek weer 'n eie *Kommissie van Eksaminatore* in die lewe te roep. (Ds. C. R. Ferreira).

Alg. Sending Kommissie

5. Die *verhouding* van die Sendingwerk van die *Kaapse Kerk* en die *Sendelinge* wat daar namens die Kaapse Kerk arbei, en wat nou val binne die grense van die Kerk van die O.V.S. *tot die Kerk van die O.V.S.* worde deur die H.E. Sinode bespreek. Ds. Z. J. van Wyk).

Alg. Sending Kommissie

6. *Die Basuin.*—Dit word besluit die H.E. Sinode te versoek £100 stg. p.a. vir 3 jaar uit die KERKBODE-winste aan die Basuin te skenk, om te help die redaksie- en drukkoste te dek. (Ds. J. du Plessis).

Alg. Sending Kommissie.

7. *Kollekte Binnel. Sending.*—Daar dit blyk dat elke jaar 'n tekort in die fondse van die Binnelandse Sending plaasvind, en daar die enige vaste inkomste die twee kollektes is n.l. by April en Oktober Nagmaal, versoek die Alg. Send. Komm. die H.E. Sinode om die gemeentes op te wek ten minste £10 per kollekte te stort. (Ds. C. R. Ferreira).

Alg. Sending Kommissie

8. *Kollekte Arbeid onder Israel.*—Die H.E. Sinode word versoek die jaarlikse kollekte vir werk onder die Jode weer in die lewe te roep, ten einde die kommissie in staat te stel die werkster te besoldig. (Ds. C. de Wet).

Alg. Send. Komm. en Ring van Winburg.

9. *Send. Gemeente en Deursny van Dorpe.* — Die H.E. Sinode word gevra hom duidelik uit te spreek wat die posiesie van die Sending Gemeente is, waar 'n groot dorp deurgesny word en twee gemeentes van die Moederkerk gevorm word. (Ds. H. S. M. Botha).

Alg. Sending Kommissie.

10. Die H.E. Sinode spreek hom uit oor die aangeleenthede in sake Sendingwerk deur twee blanke gemeentes, maar een lokasie.

Kerkraad Kroonstad-Noord.

11. Die Sinode bepaal hoe die verdeling van gemeentes in twee soos te Bloemfontein, Bethlehem, Kroonstad, Heilbron ens. die plaaslike Sending Gemeentes behoor te affekteer vgl. Artt. 211 : 2, 206 (a) en 208 (1).

Pred. Theunissen.

12. *Beleid Naturelle Vraagstuk.*—Die H.E. Sinode word gevra 'n Kommissie aan te stel om die H.E. vergadering staande met 'n verslag te dien wat die beleid van ons Kerk is in sake die Naturelle vraagstuk—onderwys, taal, sosiale toestand en sy godsdienstige behoeftes. (Ds. J. C. du Plessis).

Alg. Sending Kommissie.

13. Die H.E. Sinode gee by sy aanvang opdrag aan die Alg. Sinod. Send. Kommissie of 'n kommissie uit sy midde aangestel, om in 'n beredineerde voorstel ons *Sendingpolitiek* duidelik neer te lê aan die huidige vergadering, wat dan finaal daaroor sal besluit.

Pred. Steynsrust.

14. *Lobola Skole.*—Die H.E. Sinode word versoek die toelating van die Lobola skole op die plaas van ons lidmate streng af te keur. (Ds. C. F. Kies).

Alg. Sending Kommissie.

15. *Eerw. Potgieter.*—Die H.E. Sinode word gevra die versoekskrif van Eerw. F. Potgieter in gunstige oorweging te neem, en hom as 'n gans buitengewone geval te orden. (Ds. A. J. Malherbe).

Alg. Sending Kommissie.

16. *Konferensie van Protest. Kerke.*—Die H.E. Sinode word gevra sy toestemming te gee vir die deelneem aan 'n Algemene Send. Konferensie van Protestantse Genootskappe wat in die O.V.S. werk. (Ds. H. S. M. Botha)

Alg. Sending Kommissie.

17. *Sending in Rhodesië.*—Die H.E. Sinode word gevra of die tyd nie gekom het nie om 'n afsonderlike Sending Kerk in Noord Rhod. te stig. (Ds. C. F. Kies).

Alg. Sending Kommissie.

18. *Goedemoed en Pens. Fonds.*—Die Arb. Kol. Komm. wens die Sinode beleefd te vra die jaarlikse heffing vir die Pens. Fonds af te skaf, aangesien Ds. T. C. Dönges, die geestelike arbeider van Goedemoed reeds afgetree het op pensioen en daar geen plan bestaan om deur die kommissie 'n opvolger te benoem.

Arb. Kol. Komm. met aanbeveling van Alg. Sin. K.

19. *Kolporteur.*—Die H.E. Sinode oorweeg andermaal die wenslikheid van die aanstelling van 'n Kolporteur vir ons Kerk in die O.V.S. (Ds. H. A. Hanekom).

Ring van Fauresmith.

20. *Ongewenste Huwelike.*—Die Ring spreek sy afkeuring uit oor huwelike van persone wat hulle vooraf met mekaar skuldig gemaak het en geskei het en weer in die Kerk wil trou.

N.S.—Met die beskrywingspunt word beoog: twee persone A. en C. wat respektiewelik getroud is met B. en D. A. is ontrou aan sy vrou en B. aan haar man en kom tot 'n egskeiding—hy van sy vrou en sy van haar man. As A. en C. met mekaar dan sou wil trou, dat dit kerkelik nie mag geskied nie. (Oud. Reitz en Pred. Harrismith).

Ring van Harrismith.

21. *Colloquium Doctum.*—Die H.E. Sinode word versoek die wenslikheid te oorweeg van voortaan Colloquium Doctum af te neem van elke predikant, sendeling of kandidaat wat in diens van die N.G.K. van die O.V.S. tree.

Ring van Bloemfontein.

22. *Adhesie aan Belydenisskrifte.*—Die Ring besluit om die H.E. Sinode te vra om te bepaal op watter manier voortaan by elke meerdere vergadering van die N.G.K. in die O.V.S. die lede daarvan hulle adhesie aan die Belydenisskrifte sal betoon.

Ring van Bloemfontein.

23. *Handboek oor Amp van Kerkraadslid.* — Die Ring vra die H.E. Sinode om te laat uitgee 'n Handboek handelende oor die Kerkraadslid. (Pred. Edenville).

Ring van Heilbron.

24. *Groepskole met Staatssubsidie.*—Die H.E. Sinode word versoek om ernstige representasies te maak by die H.E. Regering om Groepskole met Staatssubsidie pro rata per kind in die lewe te roep.

Ring van Winburg.

25. *Staat van Bate en Laste.*—Die H.E. Sinode besluit dat voor die Ring 'n staat van bate en laste gelê sal word.

Ring van Winburg.

26. Die H.E. Sinode besluit dat die *verslae vir Armsorg* in duplikaat sal uitgemaak word, een vir die Sinodale Armesorg Komm. en een vir die betrokke Ring.

Ring van Smithfield.

27. Die H.E. Sinode maak in die wet voorsiening dat 'n kerkraad enige *lidmaat* kan verlof gee om onder enige ander gemeente te *sorteer*

Ring van Smithfield.

28. *Rektifikasies in Registers.*—Met die oog op die gedurige aansoeke om rektifikasies in registers wil die Ring beleef aan die hand gee dat die H.E. Sinode kerkrade sal aanspoor tot meer noukeurigheid in die hou van registers.

Ring van Bethlehem.

29. *Kolporteur.*—Die Ring is oortuig dat daar in ons Kerk in die O.V.S. 'n diepgevoelde behoefte bestaan aan 'n rondgaande bekwame kolporteur en besluit om die H.E. Sinode te versoek om op sy e.k. vergadering stappe te neem tot die aanstelling van so 'n persoon.

(Sien ook No. 19).

Ring van Bethlehem.

30. *Spesiale Evangelieprediker.*—Die Ring versoek die H.E. Sinode om 'n spesiale Evangelieprediker in die Kerk van die O.V.S. aan te stel.

Ring van Bethlehem en Mnr. P. L. Vogel (Warden).

31. *Registrasie Vondeling.*—In verband met die registrasie van 'n vondeling te Bethlehem word die H.E. Sinode gevra hoe in sulke gevalle in die algemeen gehandel moet word.

Ring van Bethlehem.

32. *Moedersdag.*—Die H.E. Sinode spreek sy sienswyse uit oor die viering van Moedersdag.

Kerkraad Paul Roux.

33. *Sortering Reddersburg Gemeente.*—Die Kerkraad van Reddersburg versoek beleefdelik dat die H.E. Sinode die gemeente van Reddersburg sal laat sorteer onder die Ring van Bloemfontein.

Kerkraad Reddersburg.

34. Die Kerkraad ag dit wenslik en noodsaaklik dat op *Rings Kommissies* veral by die bepaling van grensskeidinge 'n aantal *ouderlinge* sal dien.

Kerkraad Reddersburg.

35. *Geestelik werk.*—In hoever kan geestelik werk in ons Kerk toegelaat word?

Kerkraad Kestell.

36. Die H.E. Sinode gee 'n bredere uiteensetting op Bybelse grond in verband met die gesamentlike gebruik van *kelkies en bekers* met die bediening van *Nagmaal.*

Kerkraad Kestell.

37. *Afvaardiging Hoëre Kerkvergaderings.*—Dat afgevaardigdes na Ringe en Sinodes sal wees 'n dienende of rustende ouderling met die verstandhouding dat dieselfde afgevaardigde ten minste twee Ringe en een Sinode sal bywoon.

Kerkraad Rouxville.

38. *Dingaansfees.*—Hierdie Kerkraad sal graag sien dat die H.E. Sinode op sy e.k. vergadering die wenslikheid bespreek of die Kerk as Kerk nie meer definitief en beslis die leiding in die viering van Dingaansfees sal neem nie.

Kerkraad van Boshof.

39. *Eie Studente Leeraar.*—Die H.E. Sinode bespreke die aanstelling of beroeping van 'n leeraar vir die bearbeiding van ons studente op Kolleges en Hoër Skole in die Vrystaat met die volle status van predikant.

Kerkraad Bloemfontein.

40. Die H.E. Sinode besluit om in oorleg met die Raad der Kerke en in samewerking met en met die goedkeuring van die Natalse Kerk oor te gaan tot die aanstelling van 'n *eie studenteleeraar* vir die studerende jeug van die O.V.S. en Natalse Kerke.

Pred. Bloemfontein, Dr. J. H. Greyvenstein.

41. *Kerkeraadsamp.*—Die Sinode gaan na in hoeverre ons kerkraadsampte in ooreenstemming met die voorstellingsformulier uitgeoefen word en besluit om tot die ou gereformeerde en Bybelse standpunt terug te keer, en ons kerkewet, as dit daarmee in stryd mag wees, dienooreenkomstig te wysig.

Kerkraad Theunissen.

42. *Huweliksbevestigers.* — Dat 'n predikant van die N.G. Kerk sy aanstelling as huweliksbevestiger nie alleen geld nie vir die prowinsie waarin hy dien nie, maar in die hele Unie eweas Magistrate b.v.

Kerkraad Kroonstad Noord.

43. *Tarief vervoer Predikante.*—Die Sinode stelle 'n gesette prys per myl vir die vervoer per motorkar vir predikante as hulle andere gemeentes bedien.

Kerkraad Kroonstad.

44. *Verhoging Pred. Pensioen.*—Die H.E. Sinode oorweeg die noodsaaklikheid om die predikantspensioen te verhoog tot £250.

Kerkraad Bloemfontein.

45. *Bybelgeskiedenis.*—Die H.E. Sinode dra daarvoor sorg dat Bybelgeskiedenis tot en met St. VI 'n promosievak gemaak sal word.

Voorsitter S.S. Komm. Ring Winburg.

46. *Naam van Kerk.*—Die naam van die Kerk word verander van die N.G. Kerk *in* die O.V.S. tot die N.G. Kerk *van* die O.V.S.

Pred. van Melsetter.

47. *Oumanne-Tehuis.*—Die inrigting bekend as die Oumanne-tehuis op Edenburg word as 'n Sinodale onderneming erken en die nodige stappe geneem om 'n doelmatige gebou hiervoor in hande te kry.

Pred. Smithfield.

48. *Geestelike Toestand.*—Die Sinode sonder 'n dag en 'n spesiale aandsitting af om die geestelike toestand van ons Kerk te bespreek.

Pred. Rouxville.

49.—*Kinderkliniek.*—Die Sinode doen die nodige representasies by die bevoegde outoriteite ten einde 'n kinderkliniek daargestel te kry in verband met die mediese inspeksie van skole in die O.V.S.

Pred. Theunissen.

50. *Herstellingsoord te Isipingo.*—Die Sinode dra dit aan die Alg. Armesorg Komm. op om in verbinding te tree met die beherende kommissie van die Herstellingskool te Isipingo Suidkus Natal, ten einde kinders van die O.V.S. ook te laat deel in die voorregte van genoemde inrigting.

Pred. Theunissen.

51. *Ondersoek Kerkwet.*—Die Sinode dra dit aan die Komm. van Rewiesie op om in oorleg desnoods met wetgeleerdes te ondersoek of die Kerkwet van die O.V.S. geheel en al in orde is met die oog op moontlikhede soas in die laaste tyd in die Kaapse Kerk i.v.m. die s.g. Du Plessis saak ondervind is.

Pred. Theunissen.

52. *Rigting „Het Zoeklicht''.*—Aangesien die H.E. Sinode die rigting van „Het Zoeklicht'' afgekeur het en dit ook deur die Kaapse Sinode gedoen is, so bepale die Sinode hoe te handel

a. met persone van gelyke beskouinge as die afgesette professor en
b. welke maatreëls geneem moet word om die toevloed van dergelike persone, as hulle leraars is, in die O.V.S. te voorkom.

Pred. Theunissen.

53. *Sienswyse Kerkbode.*—Die Sinode spreek hom uit

a. of ,,De Kerkbode'' die sienswyse van die Kerk, soas deur Sinodes geuit, behoor voor te staan en te verdedig al dan nie, m.a.w. of genoemde blad die Stem van die Kerk behoor te wees al dan nie,

b. of dit in die geval van die Du Plessis saak geskied het,

c. en so nie, welke stappe geneem dien te word om die behoudende standpunt van ons Kerk te bevorder onder die lesende publiek.

Pred. Theunissen.

54. *Predikante en Boerdery.*—Die H.E. Sinode spreek hom duidelik uit oor die versoeking vir diensdoende predikante om deel van hulle tyd te wy aan boerdery.

Pred. Bloemfontein, Dr. J. H. Greyvenstein.

55. *Waaksaamheidskommissie.*—Die Sinode benoeme 'n Waaksaamheidskommissie—bestaande uit Di. P. J. J. Boshoff (Bloemfontein), J. P. van der Spuy (Reitz), C. R. Ferreira (Kopjes), P. J. Pienaar (Clocolan), C. R. Kotzé (Rietfontein) — wat 'n oog in die seil sal hou in sake die suiwerheid in die leer, van predikante en proponente, ten einde kerkerade van vakante gemeentes van advies te dien by die uitbring van beroepe. Van die bestaan van hierdie kommissie en van die wens van die Sinode dat daarvan gebruik sal gemaak word, sal die Scriba van die Sinode telkenmale dat daar 'n gemeente vakant word die Kerkraad van sodanige gemeente onverwyld verwittig.

Die Sinode magtig tewens gesegde kommissie om vakatures wat in sy geledere ontstaan self op te vul.

Pred. Frankfort.

56. *Spoorweg Sendelinge.*—Die Sinode neem die nodige besluite om eenvormigheid te kry wat betref die optree van Spoorweg Sendelinge insake doop, aanneming en huweliksbevestiginge.

Pred. Theunissen.

57. *Loterye.*—Die H.E. Sinode

a. gee sy aandag aan die toenemende loterye en die euwels wat daaraan verbonde is,

b. bespreek die doeltreffendheid al dan nie van tans bestaande wetgewing om loterye of die deelneming daaraan teen te gaan,
c. en spreek hom uit oor die agitasie vir 'n staatslotery.

Pred. Bethlehem-Wes.

58. *Unie Kontrole van Onderwys.*—Die H.E. Sinode spreek hom uit oor die Unie Kontrole van Onderwys en oor die standpunt van Dr. S. F. N. Gie, Sekretaris van Unie Onderwys.

Pred. Edenburg.

N.B.—Name tussen hakies dui aan die inleier van die beskrywingspunt.

C. R. FERREIRA,
Scriba Synodi.

Kopjes, 18.2.1931.

*Laat ontvange beskrywingspunte.*

59.—*Geboortebeperking.*—Die Sinode bespreek die saak geboorte of geboortebeperking.

Kerkraad Brandfort.

60. *Skuld Pensioen Fonds.*—Die Sinode gee sy toestemming aan die Pensioen Kommissie om die skuld van gemeente Umtali aan die Pensioen Fonds haar kwyt te skeld.

Pred. Umtali.

61. *Reglement van Orde.*—Dat die Reglement van Orde so gewysig word dat dit onnodig sal wees om oor meer as een voorstel oor 'n saak elke maal voor en teë te stem, maar dat 'n volstrekte meerderheid oor een van die voorstelle behaal, besluit van die vergadering sal beskou word.

Kerkraad Bloemfontein-Noord.

62. Die Sinode spreek hom uit omtrent die weglaat van *sensuur* op ouers waarvan eersteling oneg is, voordat nege maande verstryk is.

Kerkraad Bloemfontein-Noord.

63. *Dienste Opelug.*—Dat die tyd aangebreek het dat ons kerkdienste in die ope lug sal aanmoedig deur leke, predikers en persone kerklik daartoe benoem.

Kerkraad Bloemfontein-Noord.

64. *Teken van Sertifikate.*—Die Sinode word gevra, of met die oog op die bepalinge van Art. 69(3) van die Kerkwet, 'n kerkraad aan sy skrieba of 'n ander persoon, wat nie 'n predikant of 'n ouderling is nie, magtiging mag verleen om Sertifikate van Lidmaatskap en Doopseëls uit te reik.

Kerkraad Bloemfontein-Noord.

65. Die H.E. Sinode oorweeg die wenslikheid vir die vasstelling van 'n Sinodale Kollekte vir die Hospitale met die oog op die vrye behandeling wat behoeftige lidmate van ons Kerk geniet.

Pred. Edenburg.

66. Die H.E. Sinode spreke sy afkeuring uit oor die regspraak in verband met die kleurling wat hom skuldig gemaak het aan een van die gruwelikste misgrype in ons land.

Kerkraad van Edenburg.

67. Aangesien daar beskrywingspunte voor die Natalse Sinode gedien het ten gunste van aansluiting van N.G. Kerk van Natal by die N.G. Kerk van die O.V.S., so besluite die H.E. Sinode om die verklaring te doen, dat van die kant van die Vrystaatse N.G. Kerk die weg vir onderhandelinge deur sy Sinodale Komm. daartoe oop is.

Pred. Theunissen.

4 Maart 1931.

## C.—WETSVERANDERINGS.

1. Aan die end van Art. 13 :2 voor die laaste woordjie ,,nie'' word gevoeg : ,,of die verandering van die grenslyn''.

Pred. van Trompsburg.

2. Art. 13 :3 word so verander dat die woorde ,,wat bewoner is van 'n grensplaas'' sal weggelaat word.

Pred. Bfn. Noord, Ds. H. S. Theron.

3. Aan Art. 21 word bygevoeg : ,,Doopseëls, sertifikate van ouderdom en huweliksertifikate mag ook deur die Scriba van die kerkraad verleen word''.

Pred. Smithfield.

4. Aan die end van Art. 43 :15 word die woord ,,voorsitter'' verander in ,,voorsteller''.

Predd. Trompsburg en Smithfield.

5. In Art. 43 : 29 word 'n subseksie (g) aangebring wat as volg sal lui : ,,as by die entstemming die stemme staak, sal die lot tussen die twee name beslis''.

Pred. Reitz.

6. Art. 51 : 1 word gewysig om as volg te lees : ,,Die dienstyd van elke Ouderling en Diaken sal strek oor twee agtereenvolgende jare waarna hy herkiesbaar sal wees vir nog twee jaar''.

Pred. Smithfield.

7. Die H.E. Sinode word versoek om Art. 51 : 1 van die Kerkwet sodanig te wysig dat in onmoontlike gevalle, veral met die oog op kleinere gemeentes, daar 'n uitweg gevind mag word.

(Pred. Excelsior) Ring van Ficksburg.

8. Die H.E. Sinode word gevra om Art. 51 : 1 so te wysig, dat die dienstyd van Kerkraadslede 4 jaar sal wees.

Kerkraad Heilbron.

9. Art. 51 : 1 lees : ,,Die dienstyd van elke ouderling en diaken sal sig uitstrek oor twee agtereenvolgende jare, waarna hy herkiesbaar sal wees vir nog twee jare. Na 4 jaar gedien te hê sal hy nie herkiesbaar wees nie, dan alleen na minstens een jaar rus''.

Kerkraad Kopjes, Pred. Rouxville.

10. Art. 52 : 2 word as volg verander : ,,By die kiesing van kerkraadslede sal soveel moontlik lede uit die gemeente, wat as sodanig nog nie gedien het nie, tot lede van die kerkraad gekies word''.

Pred. Trompsburg.

11. Art. 53 : 11 worde geroyeerd as synde in stryd met Art. 51 : 1.

Pred. Reitz.

(Daar is etlike versoeke om Art. 51 : 1 te verander— Scriba Synodi).

12. In Art. 58 word in die laaste sin ,,'n oud-kerkraadslid'' geskryf i.p.v. ,,een oud-kerkraadslid''.

Pred. Smithfield.

13. Aan die einde van Art. 60 :3 word bygevoeg: „Die Skrieba sal ook namens die Kerkraad sertifikate van lidmaatskap en van die doopsbediening mag uitreik''.

Pred. Cornelia.

(Pas dit nie beter by Art. 21 nie?—Scriba Synodi).

14. Die H.E. Sinode oorweeg die wenslikheid om in ons Kerkwet (Art. 62) voorsiening te maak, dat waar ouers 'n kind aanneem (adopteer) volgens staatswet, en hulle „van'' aan die kind gee, sodanige verandering op bewys van die nodige stukke, ook in die Doopregister aangebring kan word.

Pred Senekal.

15. Die Ring versoek die H.E. Sinode om Art. 71 in hersiening te neem en te verkort.

Ring van Harrismith,

16. In Art. 69 :3 word tussen die woorde „Ouderlinge'' (Art. 25 :7) en „in naam van die Kerkraad'' ingevoeg die woorde „of die Skrieba'' (Art. 60 :3).

Pred. Cornelia.

17. Aan die end van Art. 71 :25 word gevoeg: „Is daar ook maandeliks Sending Bidstond gehou?''

Pred. Trompsburg.

18. In Art. 71 :26 word na die woord „armes'' ingevoeg die woordjies „en Weeshuise''.

Ring van Bloemfontein en Pred. Bfn. Noord, Ds. H. S. Theron.

19. Die WelEerw. Ring van Winburg versoek dat die H.E. Sinode Art. 71 :29 so sal uitbrei dat ook na die getrouheid van kerkraadslede, wat betref bywoning van openbare eredienste en bidure, navraag gedoen sal word.

Ring van Winburg.

20 Art. 72 word op sodanige wyse verander dat afskrifte uit die Doop- en Lidmaatregisters slegs deur 'n Kommissie uit die Kerkraad onderteken word.

Ring van Bulawayo.

21. Die Sinode word versoek in Art. 78 :7 die woord „skole'' te skraap en agter die woord „kerk'' die woorde „en ander gemeentelike geboue'' in te voeg.

Ring van Harrismith.

22. In Art. 101 :5 word weggelaat die woorde ,,Die rapport onder punt 3 word aan die Scriba Synodi gestuur''.

Pred. Bfn. Noord, Ds. H. S. Theron.

23. Die H.E. Sinode word gevra dat in Art. 102 na die woorde ,,kerkelike registers'' ingevoeg word ,,en ander kerklike boeke''.

Ring van Harrismith.

24. Aan Art. 130 word as punt 7 die volgende bygevoeg : ,,Tydens elke Ringsvergadering sal daar deur die Voorsitter van die Ring 'n Rings Armesorgkommissie benoem word, aan die Skrieba waarvan elke Kerkraad jaarliks die ingevulde vorm, onder punt 3 genoem, sal besorg. Die benoemde Kommissie sal dan hieruit 'n behoorlike verslag van die armesorgaangeleenthede binne die Ringsressort opstel en ter behandeling aan die vergadering voorlê.

Pred Smithfield.

25. Aan die Kommissie van Rewiesie word opgedra om die hele Art. 148 op nuut na te gaan en die nodige verbeterings in die redaksie aan te bring.

Pred. Bloemfontein, Ds. P. Boshoff.

26. In Art. 148 :3(1) word tussen die woorde ,,gewees het'' en ,,sal die Sinode'' ingevoeg die woorde ,,en aftree''.

Pred. Bloemfontein, Ds. P. Boshoff.

27. In Art. 148 :3(1) word 30 jaar verander in 25 jaar, mits dat die Pensioenfonds dit, volgens oordeel van die Aktuarius, kan dra.

Pred Reitz.

28. In Art. 148 :6 word agter die woorde ,,onder punt 3(2)'' bygevoeg die woorde ,,en punt 3(3).''

Pred Reitz.

29. Na Art. 148 :6 word ingevoeg 'n nuwe punt b nl. ,,'n Predikant wat pensioen ontvang onder punt 3(1) verlies sy pensioen sodra hy weer 'n beroep na 'n gemeente aanneem en in die gemeente bevestig is as herder en leraar.

Pred. Bloemfontein, Ds. P. Boshoff.

30. Die Sinode spreek haar uit oor die wenslikheid dat Art. 153 : 1 van die Kerkwet so gewysig word, dat ouers van wie die huwelik nie kerklik ingeseën is, *nie* hulle kinders ten doop kan *bring* nie.

Kerkraad Ventersburg.

31. Die Ring versoek die H.E. Sinode om Art. 179 insake Aanneming as volg te amendeer : —

(a) Duideliker te omskryf of die vereiste ouderdom by die Aanneming of by die Voorstelling van Lidmate behaal moet wees.
(b) Om te bepaal dat die tyd tussen Aanneming en Voorstelling nie langer as ses maande sal wees nie.
(c) Om die ouderdomsbepaling te verhoog van 17 en 16 tot 18 en 17 vir seuns en dogters respektiewelik.

(Predd. van Frankfort, Vrede en Hrarismith.)

Ring van Harrismith.

32. In Art. 179 : 1 word die woorde tussen hakies : ,,(d.w.s. per sertifikaat of mondeling)'' geroyeerd.

Pred. Reitz.

33. Die H. E. Sinode word versoek om Art. 209 so te wysig dat i.p.v. 'n verslag elke twaalf maande te gee, dit elke ses maande te doen, en ook Art. Xa van die Reglement van die Sendingkerk in dieselfde voege te verander.

(Pred. van Luckhoff.) Alg. Sinod. Send. Komm.

34. Art. 210 Binneland 1a word as volg verander : Die ordening van Sendelinge van Sending Gemeentes sal geskied deur die Sinod. Alg. Send. Kommissie en die Akte van Bevestiging word deur die Scriba Synodi van die Moederkerk uitgereik. Verder geskied die Bevestiging deur die Ring van die Sendingkerk, waaronder die gemeente sorteer, en word gehandel ooreenkomstig Artt. 271, 272 : 1, 273 en 275.

Pred. Parys.

35. By Art. 211 : 2 word bygevoeg : ,,Waar 'n gevestigde gemeente in twee gedeel word deur die stigting van 'n nuwe gemeente, daar kan die reeds bestaande Sendinggemeente, desverkiesende, onverdeeld bly.

Pred. Reitz.

36. Die H. E. Sinode omskryf duidelik in Art. 213 die pligte van die Rings Send. Kommissie, insake die besoek van gemeentes binne die Rings Ressort.

(Pred. van Philippolis.) Ring van Fauresmith.

37. Die Ring versoek die H. E. Sinode om Art. 213 so te verander dat die Rings Send. Komm. sal bestaan uit soveel lede dat die getal sal wees die helfte van die getal gemeentes in die Ringsressort.

Ring van Heilbron.

38. Om te voldoen aan die vereistes van Art. 251 stelle die H. E. Sinode weer sy eie Kommissie van Eksaminatore aan.

(Pred. Reitz.) Alg. Sinod. Komm.

39. Die H. E. Sinode vul die plegtige Verklaring by die legitimasie van predikante (Art. 251 :4) en die bevestigingsformulier van predikante (Art. 253) aan, om ooreen te kom met dieselfde formuliere soos deur die Sinode van die Kaapse Kerk in 1928 uitgebrei, wat vandag geldig is in die Kaapse Kerk.

Pred. Harrismith.

40. Ten einde te verhinder dat preddikante wat nie regsinnig in die leer is nie 'n beroep sal aanneem na Vrystaatse Gemeentes, word Art. 253 uitgebrei en in die toekoms saam met die beroepsbrief na die beroepene gestuur. Die aanname van die beroep sal alleen dan goedgekeur word, as die Formulier behoorlik onderteken is. Sien No. 39 ook.

Pred. van Trompsburg.

41. Die H.E. Sinode word gevra om Art. 317 (bestraffingsmiddele vir tugsake) so te wysig, dat in elke geval waar die Kerkraad sensuur toepas, die name van die gesensuurde persoon of persone van die preekstoel afgekondig sal word.

(Pred. Marquard) Ring van Ficksburg.

42. Die H.E. Sinode laat Art. 390 :2b weer lees soos tevore t.w. dat Ringslede vakasie gelde sal ontvang teen tenminste 5/- per dag.

(Pred Springfontein) Ring van Fauresmith.

43. In Art. 390:1c word bygevoeg na die woorde ,,per spoortrein'' die woorde ,,d.w.s. as die vergadering gehou word op 'n dorp waaroor die spoorweg loop''.

Pred. Reitz.

44. Dat die Arbeidskolonie Komm. minder dan £30 vir administrasie aan die Kerkkantoor betaal, word gunstig aanbeveel by die Sinode.

Reglement Kerkkantoor Art. VIII worde dus verander.

Alg. Sinod. Komm.

45. In Art. 71:25 word die woord ,,ingesamel'' geplaas i.p.v. die woord ,,gekollekteer''.

Ring van Winburg.

46. By Art. 183 of 185 word bygevoeg, dat die Voorstelling binne ses maande sal geskied.

Ring van Winburg.

47. Die woorde ,,halwe jaar'' in Art. 233 word vervang deur 4 maande en die woorde ,,met en bo die sterfkwartaal'' word geskraap.

Kerkraad Dealesville.

## D.—WETSVERKLARINGS.

1. Die H.E. Sinode verduidelik Art. 5 en noem die ,,Susterkerke'' en die ander kerke wat met hom dieselfde Hoofsake in leer en lewe omhels en liefhet.

Pred. van Senekal.

2. Die Sinode gee 'n nader uitleg van die woorde ,,vader en seun'' Art. 52:1.

Pred. van Theunissen.

3. Die Sinode bepaal duidelik wat bedoel word met Art. 62:4 sodat daar eenvormigheid kan kom in verband met hierdie saak by kerkrade.

Pred. Bloemfontein Noord, Ds. H. S. Theron.

4. Hierdie vergadering vra die H.E. Sinode om uitleg van Art. 71:2.

(Predd. Frankfort en Vrede), Ring van Harrismith

5. Die H.E. Sinode gee 'n duidelike uitleg van Art. 71:19 en Art. 72.

(Predd. van Frankfort en Tweeling) Ring van Harrismith.

6. Die Sinode verklaar in Art. 71 : 18 die woordjie „getuigskrif".

Pred. Bloemfontein Noord, Ds. H. S. Theron.

7. Die H.E. Sinode word versoek om Art. 71 : 25 van die Kerkwet duideliker te stel.

(Pred. Clocolan) Ring van Ficksburg.

8. Art. 71 : 25 word deur die Sinode duideliker omskrywe.

Pred. Bloemfontein Noord, Ds. H. S. Theron.

9. Re Art. 98. Is dit wettig as 'n Ringskommissie 'n vergadering hou waarop 'n grenslyn (of grenslyne) bepaal word, sonder om die betrokke kerkrade van die vergadering kennis te gee?

Pred. Reitz.

10. Art. 218(4). Kan 'n Ringskommissie by die bepalinge van grens-skeidinge van 'n nuwe gemeente, 'n plaas (of plase) die reg gee om onder 'n gemeente te kan ressorteer wat nie in die stigting van die nuwe gemeente betrokke was nie en selfs nie tot dieselfde Ring behoort nie?

Pred. Reitz.

11. Art. 287. Het 'n Ringskommissie reg van sitting, wanneer 'n saak voor die Ring dien, waarin hulle reeds as Ringskommissie besluit het en teen watter besluit deur 'n betrokke kerkraad protes aangeteken is? (Dus feitlik as beklaagde).

Pred. Reitz.

## E.—VRAE.

1. *Wettigheid Kerkraad.*—As dit mog blyk dat 'n kerkraadslid, om een of ander rede, onwettig sitting in die Kerkraad gehad het, maak dit die hele kerkraad onwettig en al sy handelinge onwettig?

Pred. Reitz.

2. Wat word bedoel met „lopende uitgawes" van 'n kerkraad?

Pred. Kroonstad Noord.

## F.—VERSOEKSKRIFTE EN AANBEVELNGE ENS.

1. *Inrigting vir Doofstommes en Blindes.*—Versoek van Kaapse Kerk om jaarlikse kollekte vir hierdie inrigting te hou in die verskillende gemeentes.

2. *Kuratorium Send. Inst. Wellington.*—Reg daartoe en versoek van Ds. D. Wilcocks, dosent Wellington, om verteenwoordiger te kies op die Kuratorium Sending Instituut te Wellington.

3. *Ouditeer Kerklike Boeke.*—Die Alg. Sinod. Komm. beveel aan dat Kerkrade hulle kassiersboeke laat ouditeer deur 'n gesertifiseerde ouditeur.

4. *Verhoging Salaris Saakgelastigde.*—Die Alg Sinod. Komm. beveel met vrymoedigheid aan by die H. E. Sinode die aanbeveling van die Kerkkantoor Kommissie dat die salaris van die Saakgelastigde verhoog word tot die van sy voorganger.

5. Die Gefedereerde Kommissie vir Nuwe Sangwysies versoek dat die *vermeerdering* en *vertaling* van ons Psalme en Gesange aan hierdie kommissies sal opgedra word.

6. Die Pred. van Rouxville vra die Sinode al is dit tydelik, voorsiening te maak vir die salaris van 'n *geestelike arbeider vir Goedemoed.*

7. *Deputasie Worcester.*—Die bestuur van die inrigting vir Doofstommes en Blindes te Worcester versoek dat die Sinode 'n deputasie sal ontvang re simpatieke aandag vir die inrigting.

8. *Eerw. F. Potgieter.*—Versoek van blinde Sendeling F. Potgieter re Ordening met aanbeveling van Alg. Sinod. Send. Komm.

9. Versoek *O.V.V. Hoofbestuur.*—(a) Re offisiële erkenning en ontvang van deputasie.

(b) Voorsiening van verpleegster te Goedemoed.

(c) Salaris van geestelike arbeider te Goedemoed.

10. Versoek Kerkrade Salisbury en Lusaka re *dispensasie Art.* 51.

11. Versoek Organiseerder *S.A. Matigheidsbond* om Sinode toe te spreek.

12. Versoek *Intern. Krist. Poliesie Vereniging* om 'n verslag die H.E. Sinode aan te bied.

13. Versoek van P. L. Vogel van Warden re *Spesiale Prediker.*

14. Brief van Sekretaris-Tesourier re *Woltemade-Fonds.*

15. Versoek van Sekretaris Alg. Sondagsk. Komm. van Gefedereerde Kerke re deelname van *Alg. Sondagsk Sekretaris* aan Pensioenfonds.

N.S. Sien ook Aanbevelinge van die Raad der Kerke 1929.

## G.—AANBEVELINGE ENS. RAAD DER KERKE 1929.

1. Re bearbeiding van Uniwersiteitsstudente, Sien pag. 13 Handelinge.

2. Re Konsep Reglement Bearbeiding Studente. Sien pag. 18 Handelinge.

3. Re Art. 158 Kaapse Kerkwet. Sien pag. 14 Handelinge,

N.S. Sien ook Bp. Pred. Harrismith.

4. Re geldelike hulp tot deelname aan Pred. Pens. Fonds vir Alg. Sondagskoolsekretaris.

(Ook word behandel die besluite van die Raad der Kerken van Maart 1931).

C. R. FERREIRA,
Scriba Synodi

Kopjes, 23/2/31.

ZPA 4-75.02.

Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Oranje Vrystaat. Sinode [Handelinge]. - -

Ra; 234.68; 968:284.2;
Afa; —;

Ann Hde asb!

regno. 30 ste Sinode. 1931.